# DIE AFRIKAANSE 1936 BOEK 1936





## JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING

# „Die Afrikaanse Boek”

Uitgegee deur

Die Afrikaanse Skrywerskring

Posbus 845 - Johannesburg



Die Skrywerskring is opregte dank verskuldig aan die firma J. L. van Schaik Bepk., Pretoria, deur wie die foto-blokke van Eugene Marais, dr. D. F. Malherbe, Jochem van Bruggen, „Sangiro,” A. G. Visser, e.a. vir gebruik in die Jaarboek afgestaan is.

## *Boodskap van die Vlaamse Vereniging van Letterkundiges en die Vlaamse P.E.N.-klub.*

---

*Gelukkiglijk beseffen de schrijvers steeds duidelijker, dat ze, als dienaars van den geest, een sending in de gemeenschap te vervullen hebben, en dat ze zich daartoe nauwer bij elkaar moeten scharen. En tot wie zouden de Vlamingen dan met meer hartelijkheid de handen reiken dan tot hun Zuid-Afrikaansche genooten, die denselfden strijd als zij voor taal en vrijheid hebben gestreden, en wier letterkunde, in het volksgemoed geworteld, zooveel gelijkenis met de hunne vertoont? Het is ons dan ook een vreugde aan „Die Afrikaanse Skrywerskring" den broedergroet en de vriendelijke gelukwenschen te zenden van de „Vereeniging van Letterkundigen" (Vlaamsche afdeling van den Bond van Noord- en Zuid-Nederlandsche Letterkundigen) en van de Vlaamschen P.E.N.-Club.*

*Brussel, 31 Oktober 1936.*

*Voor de Vlaamsche P.E.N.-Club.*
*F. V. TOUSSAINT VAN BOELAERE,*
*De Voorsitter.*

*Voor de Vereeniging van Letterkundigen,*
*A. VERMEYLEN,*
*De Voorsitter.*

## VOORWOORD.

---

Die Afrikaanse Skrywerskring bied u hiermee sy eerste Jaarboek aan, waarin u bydraes sal vind van skrywers oor die hele land en waarin u verder 'n beeld gegee word van ons letterkundige groei in die afgelope jare. Die Skrywerskring het reeds daarin geslaag om 'n hartlike samewerking tussen letterkundiges van Vlaandere en ons eie land daar te stel, om 'n groep skrywers byeen te bring wat saam hul moeilikhede kan bespreek om so tot helderheid oor hul ideale en strewe te kom en om mee te werk aan die verskerping van ons skoonheidsgevoel. By al die pogings wat die Skrywerskring daarstel om die invloedsfeer van ons taal uit te brei, wil ons hierdie Jaarboek voeg, wat toon hoe verskillend die werkplan en uitdrukkingswyse van ons skrywers is, oor watter wye vlak van motiewe hulle hulle beweeg, maar ook hoe eensgesind hulle dit is in die verdiepte besef dat hulle al hul geestelike vermoëns moet inspan om die Afrikaanse letterkunde in suiwerheid en in skoonheid te laat toeneem.

Aan mnr. S. Ignatius Mocke kom veel dank toe vir die ywerige wyse waarop hy hom van die redaksie-taak gekwyt het; so ook aan mnr. Uys Krige en mnr. Kootjie van den Heever wat hom gehelp het. Aan mnr. A. J. Coetzee, ons sekretaris, dank vir tydrowende arbeid aan die blad bestee! Verder is daar veel belangstellendes wat ons hul seën toegewens het o.a. professor August Vermeylen en sir Thomas Holland. Aan almal ons innige dank. Wat wel die vernaamste is: ons hoop dat die leser met hierdie poging tevrede sal wees.

C. M. VAN DEN HEEVER, Voorsitter,
Afrikaanse Skrywerskring.

# Eugene Nielen Marais

DEUR W. VAN HEERDEN

---

OP 'n groue agtermiddag hierdie jaar, kort voor die winter toe dit gereën het, is Eugène Nielen Marais onder die druipende lower van 'n afgedwaalde doringboom dood. Daar was nie veel meer om dood te gaan nie; net 'n flou-flikkerende vlammetjie wat gemaledyd op 'n uitgebrande stomp gehuiwer het. Die koerante het eerbiedige verslae geplaas, met lang lewensbeskrywings en langer betoë oor die betekenis van die kunstenaar, waarin konvensioneel die verband gesoek is tussen lydingservaring en die waaragtigheidsklank in poësie wat hom laat uitpunt het onder Afrikaanse letterkundige figure. Vir sommige geleerdes was dit maklik klaargespeel. 'n Ondiepe afstandskennis van sy lewensverloop, met daaruit voorbereide konklusies van lyding soos mense dit ervaar en as menslike ondervinding veralgemeen; die wiskundig aksioma van die letterkundige kritiek: loutering deur lyding; en die resultaat, suiwere verse, is verklaar. Daar is minstens 'n tweede moontlikheid, een wat miskien by voorkeur aanvaar sal word deur dié wat sy tragiek intiemer leer ken het, al was nabyheid by hom vir andere weinig meer as die geleentheid om uiterlik waar te neem wat innerlik gebeur.

Daar was vier afgeslote tydvakke in sy span van 65 jare. Die eerste, kragtigste en belowendste het geval tussen sy 20ste en 24ste jaar. In dié puik republikeinse dae van sy jeug het hy op Boshof in die Vrystaat skoolonderwys deur medium van Engels ontvang. Later het hy aan die Paarl skoolgegaan, met Engels as voertaal maar met Hollands as vak tweemaal in die week. As skoolseun het hy 'n onvermoeibare werkkrag besit. Toe hy dus kersvers uit die skool in Pretoria terugkom, was hy gewapen met ruimer kennis as wat vandag se deursnee gegradueerde besit, met 'n oordeel wat op die vroeë leeftyd volkome geryp was, met 'n intellek wat hom laat uitblink het onder sy tydgenote en bowendien met die magtige familie-tradisie van die stamme De Mist, Van Rheede van Oudtshoorn, Van Reenen en Marais om teen te leun.

Sy toetrede tot die redaksies van drie koerante, *Land en Volk*, *The Press* en *The Transvaal Observer* het beroering gebring in die idilliese selftevredenheid van die Pretoria uit dié dae. Ver teen die gesigseinder het die wolke van 'n naderende Engels-Transvaalse oorlog reeds begin opsteek, en heel gou het Marais dit aan die stok gehad met pres. Kruger oor wat hy genoem het die „anti-Afrikaner-beleid'' van die President. Sy vermoë om situasies te deurgrond, sy ingebore aanleg

om byna oombliklik die aanval te wend op die kwesbaarste plekke van mense en omstandighede en sy briljante gawe om te skryf, het vir hom gou groot invloed verwerf en mag bereik. Hy het dit ewe breed uitgemeet aan President en Volksraad tegelyk, en binne enkele jare was die jong joernalis 'n lastige klippie in die skoen van die magtige Kruger. Eers is hom, by wyse van 'n spesiale Volksraadsbesluit, sy plek in die perstribune ontsê, en op die openbare galery, vanwaar hy toe die verrigtinge moes volg, is hy eindelik op las van die President gearresteer, op 'n aanklag van majesteitskennis en hoogverraad! Hy is vrygespreek, maar die lasteraksies, waarvan hy byna van meet af aan ondervinding moes opdoen, het van hierdie oomblik letterlik in sy drukkersink geboer. Meer eise is in die paar jaar teen hom ingestel as teen enige ander Suid-Afrikaanse koerantredakteur in 'n leeftyd. Om die eentonigheid van die gedinge te onderbreek, het hyself ook nou en dan een ingestel, want wie in die openbare lewe hard slaan, kry dit op sy beurt terug.

Nòg President, nòg Volksraad, nòg lasterhof het Marais 'n duim uit sy spoor gebring. Die Republiek moes gered word van 'n oorlog teen Engeland, en daarop het hy hom toegelê na die insig wat hy had. Al die tyd was hy meer teenstander van Kruger as voorstander van Joubert. Na die man van sy hart het hy nog gesoek, en dié het opgedaag toe Lukas Meyer en die jong Louis Botha in die Volksraad kom. Op Meyer het hy sy hoop gevestig om die Kruger-regime omver te gooi, en hy het harder gewerk as ooit tevore. Oorspanning het sy tweelingbroer, slaaploosheid in die sleep gebring, en tot sorg van sy toegewyde moeder het Eugène in hierdie tydperk die eerste aanduidings begin gee van die fynbesnaardheid, die lig-verstoorbaarheid van die gevoelige geestesinstrument wat so vroeg in sy lewe onherstelbaar beskadig sou word.

Die eerste storm-tydperk van die jeugdige hervormer is afgesluit met sy huwelik. Aan die klein Toegela het die bruilofsgaste hul vrugtelose heilwense gebring aan een van die mooiste mense-pare teen wie die noodlot ooit swarte verraad gesmee het. Eugène had 'n prinslike figuur, slank en breed-geskouer, met simmetries-volmaakte gelaatsbou en 'n profiel waarna die Romeinse beeldhouer oor verre seë sou soek. Aletta Beyers, sy bruid, was skoon soos 'n glimlag van die Skepper, met oor die liefdesgeluk in haar kinderlik-gelowige bruin oë die ligste sweempie van wee, net asof hul naderende tragedie uit die verte reeds sy skaduwee daaroor begin gooi het. Elf maande daarna het Aletta by die geboorte van hul eerste kindjie gesterf, en toe het Eugène die donker nag ingewandel wat hom nooit weer Lewe in sy volle lig sou laat aanskou nie, waarin bewonderaars van 'n jonger geslag hom aangetref het en waaromheen sy tydgenote legendariese stories vertel en geglo het.

*„As 'n beminde stem, wat steeds 'n snoer*
*van pêrels was vir jou, skielik verdwyn,*
*en daar 'n stilte kom, ondraagliker dan pyn,*
*wat doelloos in 'n duister leemte voer, —*
*welk klank kan ooit die donker weer verroer?"*

Die intrede van hierdie „stilte'' was die begin van 'n derde tydvak in Eugène se lewe, waarin hy hom moedig verset het teen die dreigende oorweldiging deur wanhoop. Hy het Kruger en sy teenstanders laat vaar en oorsee gereis om in die medisyne te studeer. Voordat hierdie studie voltooi was, het hy daarvan afgesien en advokaat geword. Terwyl hy nog daar was, het die Tweede Vryheidsoorlog uitgebreek wat hy so met uiterste kragte probeer voorkom het. Die bedreiging van sy vaderland het hom eie smart 'n oomblik laat vergeet. Saam met 'n paar Duitse vriende het hy onderneem om springstowwe en medisyne deur koorsbesmette Oos-Afrika na die republiek te bring. Ná eindelose en onbeskryflike ontbering het hulle aangekom toe dit te laat was. Sy beloning was om in Pretoria platgetrek te word deur die gevreesde moeraskoors wat maande lank die reeds geknakte gees verder vervreet het. By die wroeging oor sy persoonlike verlies, het bitterheid gevolg oor die verowering van sy vaderland. Op sy siekbed het hy reëlings getref om sy koerant, *Land en Volk,* waarvan die masjinerie nog ongedeerd in Pretoria bly staan het, weer uit te bring „ten einde die verpletterde volk 'n bietjie op te beur''. Hy het Gustav S. Preller omgepraat om hom nie by ds. Louis Vorster se emigrante na Argentinië te voeg nie, en hom redakteur gemaak. Preller het sy grootste en lewenslange vriend geword. Self het Marais egter geen lus gehad om die onderbroke werk te hervat nie. Hy het nou en dan op kantoor gekom, en hoofartikels geskryf waarvan die beroemde Preller getuig: „Ek het later geleer om 'n paar sulkes te skryf.'' Dit was opflikkerings van die reuse-intellek, en uitstortings van brandende emosie oor die verlies van sy nasie se onafhanklikheid. Die spasmodiese momente van aandrywing het minder geword, en gou het hy die joernalistiek heeltemal laat vaar om in die regsberoep te tree, om die beurt as advokaat en prokureur. Intussen het hy in 1904 die *Winternag* geskryf, vandag nog tegelyk een van die skoonste en bekendste gedigte in Afrikaans. Die tema, saamgevoeg met die tydvak van sy lewe waarin die vers ontstaan het, laat daarin meer loutere subjektiwiteit en simboliek veronderstel as wat kritici dusver geneig was om te erken. Dis inderdaad Marais se enigste vers waarin hy sy verlatenheid in volslae gemoedsrus verklank. Dit was 'n oomblik van kalmte wat smart tot 'n pose van verhewe skoonheid verstil het, maar wat nie weer tot hom sou terugkeer nie. By enkele ander verse waarin 'n beeld van homself te voorskyn tree, stoot die wroeging in hom op tot donkere bitterheid en hardheid. Uit *Skoppensboer*:

*„Die heerlikheid van vlees en bloed,*
*die hare wat die sonlig vang*
*en weergee in 'n goue gloed;*

. . . . . . . . . . .

*is weerloos teen sy groter mag.*
*Alreeds begint die rimpel sny;*
*oor alles hou die wurm wag*
*en stof en as is al wat bly:*
*want swart en droef*

*die hoogste troef*
*oor al wat roer,*
*is Skoppensboer!"*

Seldsaam was by hom berusting en gelouterde konsepsie wanneer hy die optroebelende emosie van eie seer kon laat bedaar om gedigte te skryf soos *Die Smid* en die skone lied *Mabalel.* Hierdie enkeles behoort tot ons suiwerste poësie. Later, ná die Waterbergse tydperk, het hy aan „Tebe in die Stil Woestyn" sy verlange uitgekreet:

*„Sou ek een guns nog hier verdien,*
*— Nog een gebed omhoog verhoord —*
*Geen mensepraal sou ek wou sien,*
*Die glorie van geen vreemde oord.*
*My bede sou net dit verkry:*
*Laat weer u eensaamheid my daar*
*Vir laas met roerend mag berei*
*U groter stilte te aanvaar."*

Meer smagting na oorgawe klink hieruit as berusting. Eintlik was dit slegs daardie een keer, in *Winternag,* dat Eugène Marais teen die agtergrond van 'n grootse natuurtoneel sy eie groot eensaamte kon teken. Uit sy lyding het geen kalmte gekom nie, maar wroeging en 'n stygende bewuswording van wat hy verloor het, nog steeds verder verloor en van sy onmag daarteenoor.

Dit het hom laat swyg. Soos hy sy lier opgehang het teen die muur, so het hy ook sy siel toegegrendel vir sy mede-mens, en die donkere wee wat daarin opgesluit was, dertig jare en meer op sy eensame pad in hom omgedra. Met geen mens het ek hom ooit 'n enkel woord oor sy tragedie hoor praat nie. Met geen sug het hy ooit simpatie by 'n mens gesoek nie. Sy beste vriend het met die teerste takt voor sy onverbiddelike swye kom staan. Aan studente wat hom vir aantekendoeleindes regstreeks om inligtings gevra het oor daardie sy van sy lewe, het hy botweg nee geantwoord. Die enkeles wat in die laaste jare nog die voorreg van nabye omgang met hom kon geniet, het geweet en ook geswyg.

Tussen die derde tydvak, dié van verset teen oorweldiging, en die vierde, het 'n tussenpose van verblyf in Waterberg gekom. Hy is benoem tot Spesiale Vrederegter van die distrik, en het opgetree as onoffisiële medisynmeester vir die afgeleë mense. Hier het hy hipnose begin beoefen; hier het ook sy diere- en hermiete-studies aangevang wat ná baie jare se dikwels onderbroke arbeid gelei het tot die pragtige kunsstudie *Die Siel van die Mier,* en die diere-sketse *Burgers van die Berge,* wat as vervolgreeks verskyn het in *Die Vaderland,* maar dusver ongelukkig nie in boekvorm nie. Maande lank moes hy dae en nagte aaneen die bobbejane-trop agtervolg om sy waarnemings te doen. Eindelose geduld was nodig om die volkie eers te oortuig dat hul sonderlinge gas werklik geen kwaad bedoel nie, en slegs toe hulle hom aangeneem het as 'n broer in die berge, het hulle hom die inligtings verstrek waarna hy gesoek het, stukkie vir stukkie bedags waar hulle wei en snags waar

hulle skuil teen die gevare van die berg. Nog duldsamer moes die geheime van die miere nagespeur word. Honderde neste het hy oopgemaak, en 'n boekdeel kan geskryf word oor sy proefnemings met hulle. Dae lank het hy soms roerloos by so'n oopgemaakte nes gesit om die heimlike natuurmag gade te slaan wat die miere bestier wanneer 'n groot ramp hulle tref. 'n Stokkie in 'n oopgetrapte miere-paadjie, en dan weer ure aaneen bewegings dophou en ontleed.

Maar hy het spasmodies en ongereeld gewerk. Baie van sy waardevolste waarnemings is nie aangeteken nie en baie aantekeninge nooit verwerk nie. Sy meeste prosa-werke het in die laaste tydperk van sy lewe ontstaan, nadat hy alle gereelde arbeid vaarwel gesê het. As hy 'n ingewing kry, het dit 'n vaart geneem — so is *Die Wegraak van Sannie* op enkele bladsye ná in een nag geskryf — en daarna het hy maande lank weer nie aan die werk gekom nie.

Daarom dra omtrent al sy prosawerk, naas die onmiskenbare verhewe styl-eienskappe van musikale woordkeuse, ritmiese gelykvloeiendheid en aantreklike vertelkuns wat hy tot kort voor die einde behou het, ook die kenmerke van onafgewerktheid, tema-herhaling en oortekening van situasies, foute wat onder skryf-spanning by die grootste outeurs insluip maar wat niemand met Marais se super-fyne aanvoeling vir die waarde van 'n woord by hersiening sou laat verbygaan nie. Aan tegniese vereistes vir bou en samestelling het hy hom in sy verhale min gesteur. Werklik minderwaardige werk het hy nooit geskryf tot omtrent 'n jaar of twee voor sy dood nie, maar brokke magtige prosa kom slegs in momente voor om die aangename gelykmatigheid van sy leesbare vertelstyl af te wissel. Die beskrywing van Hendrik se droom in *Sales Y'Gomez* het ek dikwels met instemming hoor stel naas C. M. van den Heever se slot-hoofstuk in *Somer* en passages uit Preller se geskiedskrywings as die grootste prosa wat in Afrikaans voortgebring is.

Met die jare het Marais begin skryf net wanneer hy deur sy geringe finansiële behoeftes daartoe verplig was. Selfs hiermee het die tussenposes langduriger geword. Onafgewerkte fragmente uit vroeër tydperke wat hy aanvanklik duidelik nie in daardie vorm vir publikasie bedoel het nie, het begin diens doen, of anders het hy waardevolle aantekeninge uit sy bewoë ondervindings en talryke studie-velde oorhaastig verwerk. Teen 1930 het dit ook gelyk asof sy skeppende werk afgehandel was, totdat, teen die begin van 1932 twee jong bewonderaars, die here A. M. van Schoor en O. E. Schwellnus, dit hul taak gemaak het om sy getaande lus tot skrywe weer te probeer aanwakker. Onder hul aanporring was dit dat *Die Burgers van die Berge* die lig gesien het en al die verhale, met uitsondering van hoogstens een of twee, in *Die Huis van die Vier Winde* en *Die Leeus van Magoeba* kon ontstaan. Erg voor die wind het dit nie gegaan nie. Mnr. Marais, wat lank reeds in selfbegenadigde vergetelheid ontvlugting gesoek het van die „skadus van angs,'' het inmiddels die prys begin betaal, en moes ook nog die droesem in hierdie beker tot op die bodem ledig. Slegs by uitsondering het die oomblikke van vroeëre helderheid en vermoë tot tema-bemeestering in sy bevatlike geniale gees teruggekeer, en dan het hom altyd die lus, en meestal die wil ook, ontbreek tot die inspanning wat vir alle skeppende arbeid nodig is. Aanvanklik kon sy jong vriende se taktvolle

aansporing en begeestering genoeg dryfkrag voorsien om hom minstens een verhaal te laat afhandel sonder verdere bemoeiing. Maar dit was al gou op 'n end. 'n Beloofde verhaal en die diere-sketse moes eenmaal in die week in vervolgvorm verskyn, en spoedig het dit nodig geword om daagliks by hom te gaan aandring op die volgende aflewering. Ook dit was ná korte verloop nie meer doeltreffend nie. Om opnuut inspannend werksaam te wees, het 'n sigbare heilsame uitwerking op hom gehad, deur die afleiding wat dit verskaf het van 'n bestaan van wroegende hunkering, wat misterieus met die jare gegroei het, afgewissel slegs deur gedwonge vergetelheid. Maar dit kon hom nie sover bring om self die inspanning vol te hou nie. Ook die toegewyde belangstelling en bemoediging van sy vriende het al hoe minder vrug gedra, totdat hulle eindelik wanneer dit na die end van die week toe stryk, hom elke uur of wat besoek het om te verneem hoe dit gaan. As daarop aangedring word dat hy onverwyld moet begin om betyds te wees vir die pers, het hy ingewillig en ook werklik met skrywe aangevang, maar dikwels het dit gebeur dat ná 'n uur of so ontdek moes word dat hy die werk weer laat vaar het. Baie maal, veral tydens ontstaan van die kortverhale wat later in die bogenoemde twee bundels verskyn het, moes hy oorreed word om in die laaste paar uur voordat die vervolg-deel na die pers moes gaan, op kantoor te kom en daar te skryf. 'n Hele aantal aflewerings het hy, met geen uur voor die pers nie, op die drukker-steen gestaan en skryf, met potlood in sy groot, half-senuweeagtige skrif, en die bladsye een vir een na die setter laat gaan sonder dat hy dit weer nasien.

Op hierdie wyse, in die onvrugbare atmosfeer van die drukkersfabriek, het hy nog sommige van sy grootste prosa-momente bereik. Maar wie 'n noulettende studie maak van die verhale uit die laaste tydperk, sal die spore daarvan kan ontdek. Bykans elke verhaal het drie of vier kurwe, elkeen met sy eie hoogtepunt. Dit was omdat hy, by die skrywe van 'n aflewering vir die week se uitgaaf, die verhaal telkens bring tot waar hy dit wil opvoer na die klimaks in die gebeure, maar die hoogtepunt laat bly vir die volgende deel. As hy dit moet skryf, het hy weer geen lus tot die geestesaandrywing wat die outeur moet meevoer wanneer sy gebeure tot die spits van handeling opstyg nie; in plaas daarvan draai hy maar liewer 'n kinkel in die verloop, handig soos hy dit alleen kon doen, om dit opnuut te laat voorttalm tot waar dit 'n volgende keer op die klimaks moet wag. Mens lees hierdie verhale omdat daar genot en bevrediging kom uit sy breë, rustige vertelkuns, die ritme van sy woorde wat vloei soos 'n stroom stadig oor 'n vlakte byna sonder val, maar jy merk hierdie stygings en dalings waar jy telkens verwag dat dit vinniger gaan vloei, of sal breek oor 'n onverwagte afgrond. Sy melodieuse taal, waarop jy al dommelend voortwieg, kan jou nie verhinder om nou en dan deur die onnodige langdradigheid en handelingsgetalm gesteur te word nie.

So het hierdie eensame wandelaar, met 'n gees vol geweldige vermoëndheid, in self-afsondering onder mense geleef en in wroeging nog die min, maar onsterflike werk geskep wat hy nagelaat het. So onverganklik is ook die beeld van hom wat agterbly by dié wat tevergeefs probeer het om sy lyding te help dra: die verlatene aan wie geen

vriendskapshand warmte kon bring nie; die troostelose vir wie die egste liefdesbetuiging skyn en bespotting was, maar in sy volslaendste selfverwaarlosing nog altyd die aristokraat, in woord, gedagte en in die vorstelike gestalte wat gelyk het asof dit nooit verweer kon word nie, selfs nie deur die onweerstaanbare eise wat hy daaraan gestel het. Nooit sal ek vergeet die eerste en enigste keer toe ek verplig was om 'n verhaal van hom af te wys nie. Dit was ongeveer 'n jaar voor sy dood, en ek dink dit was die laaste kortverhaal wat hy ooit geskryf het. Dit was futloos en sonder samehang, en die tydskrif-redaksie het dit na my verwys vir finale beslissing. Hy het kom verneem toe dit nie in die eerste naweek-blad ná ontvangs verskyn het nie. Toe sy donker gestalte die deur binnetree, met die gelaat waarop ek so selde 'n glimlag gesien het, verstrak en lig beskadu deur die hoed met die breë rand wat hy altyd gedra het, kon net die onverbiddelikheid van die situasie my die moed laat bymekaar skraap om hom die ongelukstyding te gee. Die verhaal was werklik onbruikbaar. Ek het so taktvol as ek kon verduidelik dat dit nie heeltemal by sy vorige werk reik nie, dat dit in sy eie belang as skrywer is en nog ander ekskuse wat die leser hom kan verbeel . . . . . Soos ek verwag het, is wat ek gesê het, met geen enkele woord deur hom weerlê nie. Maar toe hy omdraai, kon ek myself duisendmaal verwens . . . . . hy wat sy hele lewe deur oorval was met briewe en telegramme van elke blad in Suid-Afrika wat iets beteken, wie se naam genoeg was om enigiets wat hy wou voorlê, na die drukker te laat haas. Sedertdien het ek enkele sketse van hom elders sien verskyn, maar slegs enkele, en hulle was floue skaduwees van die pen-krag wat hy eenmaal had. Aan ons het hy nooit weer iets voorgelê nie.

Naby die einde, slegs enkele jare voor sy dood, het hy soos in 'n sterfkreet uiting gegee aan al wat hy ervaar en verduur het in die enkele woorde van sy aangrypende Afrikaanse omsetting van Juanita Perreira se lied:

*O, Diep Rivier, O Donker Stroom,*
*Hoe lank het ek gewag, hoe lank gedroom,*
*Die lem van liefde wroegend in my hart?*
*—In jou omhelsing eindig al my smart;*
*Blus uit, O Diep Rivier, die vlam van haat;—*
*Die groot verlange wat my nooit verlaat.*
*Ek sien van ver die glans van staal en goud,*
*Ek hoor die sag gedruis van waters diep en koud;*
*Ek hoor jou stem as fluistering in 'n droom,*
*Kom snel, O Diep Rivier, O Donker Stroom.*

---

# Gustav S. Preller

DEUR DR. A. H. MURRAY

---

GUSTAV SCHOEMAN-PRELLER woon vandag in sy sestigste jaar op sy plaas dertig myl uit Pretoria wat hy self die naam „Pelindaba'' gegee het. Om dr. Preller te ken en te verstaan moet hy gesien word in die omgewing waarin hy woon; en om sy werk en sy waarde vir die Afrikaanse kultuurstryd te waardeer moet hy gesien word teen die agtergrond van die Tweede Taalbeweging. Hy was die middelpunt van die gebeurtenisse wat in 1903 met die heroprigting van *Het Volkstem* in die Noorde 'n aanvang geneem het en wat in Kaapland om *De Goede Hoop* onder J. H. H. de Waal gespeel het. Want dr. Preller is nie, soos die spottende „Sagmoedige Neelsie'', van Oudtshoorn, 'n man wat 'n eensame voor geploeg het nie, al was hy ook joernalis van beroep en het hy, soos Neelsie, uitlêhoue in die stryd geslaan. As mens is dr. Preller meer bedaard van lewensbeskouing en kalmer van optrede en sy forse persoonlikheid het nooit tot 'n hiper-individualisme ontwikkel wat op isolasie uitgeloop het nie; net op een punt het sy sterk individualisme 'n korrelkop van hom gemaak: soos „Sagmoedige Neelsie'' het Gustav Schoeman Preller sy eie menings en opvattings oor spelling en woordeskat. Dit is sy enigste nuk, en hy hou nog vol daarmee. As mens is Preller geen alleenloper nie en die geniale lewensuitkyk en beskaafde maniere wat sy persoon kenmerk, het baie daartoe bygedra om vir hom vriende te maak en die front in die stryd te konsolideer, terwyl sy helder oordeel hom daartoe gebring het om, by vergelyking met die jongeres wat hulle om *Ons Moedertaal* in Kaapland geskaar het, 'n behoudende rigting in te slaan.

Onmiddellik ná die Tweede Vryheidstryd was Preller klaar om na Argentinië te gaan met 'n trek wat deur Louis Vorster ingerig is toe hy 'n vriend teenkom wat hom vertel dat Eugène Marais weer *Land en Volk* gaan oprig en hom oorhaal om daarvoor in die land te bly. In 1903 is *Het Volkstem* waarvan die uitgaaf gedurende die oorlogsjare gestaak is, opnuut gepubliseer en het Preller tot die personeel van die koerant toegetree. Op advies van genl. Botha is *Land en Volk* later gestaak. As lid van die personeel van *Het Volkstem* met Van Engelenburg as hoofredakteur, was Preller in 'n unieke posisie om in aanraking met die volksgevoel te bly sowel as om die uitdrukking van daardie gevoelens en oortuigings in die regte kanale te lei. Toe die behoefte aan 'n leidraad vir die viering van Dingaansdag gevoel is, skryf Preller 'n paar artikeltjies oor Piet Retief om in die behoefte te voorsien; hierdie artikeltjies word uitgegee in eenvoudige pamfletvorm



Dr. C. LOUIS LEIPOLDT

en later in boekformaat, totdat dit, in 1930, die tiende druk (vyftiende duisend) beleef en een van die klassieke in die Afrikaanse letterkunde word. En toe Onze Jan in 1905 sy beroemde lesing *Is 't Ons Ernst?* op Stellenbosch hou, sien Preller die betekenis daarvan in en skrywe hy, weer in die kolomme van sy koerant, wat tereg „Die Manifes van Afrikaans'' genoem word: *Laat 't Ons Toch Ernst Wezen.* Toe die werklikheid van die stryd ten gevolge van hierdie artikel tot die volksbewussyn deurgedring het, was daar g'n end aan agitasie, organisasie en geskryf nie; die Afrikaanse Taalgenootskap en die Afrikaanse Taalvereniging word opgerig en in 1910 die Akademie. In 1910 kom ook *Die Brandwag* onder redaksie van W. M. R. Malherbe en Preller wat bly voortbestaan tot 1922. Afgesien van die gereelde koerantwerk bly die stroom van vertalings, kortverhale, polemiese geskrifte en — belangrikste van alles — geskiedkundige werke onophoudelik uit Preller se onvermoeibare pen voortvloei. *Die Dagboek van Louis Trigardt* en *Voortrekkermense* sal, soos *Piet Retief,* monumente in die Afrikaanse letterkunde bly.

In 1935 het Gustav Schoeman Preller afgetree as redakteur van *Die Vaderland* en hom gevestig op die plek wat hy genoem het „Pelindaba'', wat beteken: „dit is uit; die end van die storie.'' Hier woon hy hoog teen die bult op in 'n stewige kliphuis met rietdak eiehandig gemaak. Onder in die laagte word die klippe en asgate gevind van 'n groot Zoeloe-stat wat eenmaal daar gestaan het: die laaste tekens van 'n groot volk waarvan die storie uit is. Dr. Preller het 'n groot liefde vir die verlede en agter in sy studeerkamer is daar leggers vol papiere en boeke vol notas en aan die mure portrettte uit die verlede waarin hy so'n groot rol gespeel het en waarvan die storie nog nie uit is nie. Hier is hy besig met die laaste hoofstuk van sy werk oor die lewe van Andries Pretorius om daarna, in sy sestigste jaar, te begin met sy werk oor die Tweede Vryheidsoorlog.

„Dit het die moker-houe van my partygenote en kantgenote gekos,'' skrywe Sagmoedige Neelsie, „om my warm te maak'' en sy aandeel in die taalstryd begin dan ook eers in sy veertigste jaar. Preller, daarenteen, is gebore en het opgegroei in die stryd, maak 'n deel daarvan uit en neem 'n leidende aandeel daarin vanweë sy posisie as joernalis op 'n Hollandse koerant. Die stryd was in sy bloed en bene en sy Transvaalse agtergrond veroorsaak dat sy benadering van die probleme nie gekenmerk is deur die voortvarende opgewondenheid en super-entoesiasme wat onder die pen van Langenhoven soms in sentimentalisme oorgeloop het nie. Preller is byna konserwatief in sy optrede; hy dweep nie maklik nie en lê sy fondamente dieper. „Ons moet die volk,'' sê hy, „onophoudelik van die geskiedenis gee'' en sy aandeel in die taalstryd moet gesien word as deel van sy werk as geskiedvorser. *Piet Retief* het ontstaan uit die diepgevoelde behoefte vir 'n handleiding vir Dingaansdag want „as ons 'n liefde vir die geskiedenis het, is alles veilig''. Van *Piet Retief* het dit aangegroei en toe die oorspronklike artikeltjie van 1906 tot 'n volledig uitgewerkte boek in 1920 ontwikkel het, het Preller soveel stof versamel dat die ding gedreig het om buite beheer te raak en het hy die stof saamgebring in die twee dele van *Voortrekkermense.*

Die werk van die geskiedvorser, om die verlede van die volk weer op te bou sodat die kontinuïteit van die verlede in die hede gesien word, is 'n werk waaraan daar g'n end is nie; en dit is 'n werk wat die arbeider se gees bekoor sodat hy nie weer van die betowering daarvan kan loskom nie as dit eenmaal vatkans op hom gekry het. As Preller se Transvaalse agtergrond en sy insae in die betekenis van die tyd waarin hy gelewe het in ag geneem word, is dit begryplik dat hy van die joernalistiek sterker en sterker oorgeneig het tot die geskiednavorsing. Hy noem homself nie 'n geskiedkundige nie. Hy sê self hy is „iemand wat die geskiedenis liefhet'' en sy liefde vir die geskiedenis is 'n natuurlike liefde gebore uit sy persoon en die bewoë tyd waarin hy gelewe het; dit is nie die gevolg van 'n akademiese beroepsopleiding nie. Ook lê hy hom nie op een kort tydperk toe nie, soos die spesialiteit dit doen, hoewel sy studies, uit die aard van die saak, nie tot voor die Groot Trek teruggaan nie. Dit is sy oortuiging van die waarde van die geskiedenis vir die kultuurlewe van die volk wat dr. Preller laat volhou met die moeilike taak om stof uit die verlede te versamel en te boek te stel.

Dr. Preller se werk in die geskiedenis van die Noorde is geen filosofie van die geskiedenis nie, en hy bied ook nie 'n vertolking van die geskiedenis aan vanuit een of ander gesigspunt gesien nie. 'n Wysgerige behandeling van die geskiedenis kan eers plaasvind nadat die massas stof versamel is en nadat die bedarende invloed van jare en selfs eeue op die volksgees ingewerk het. Eers dán kan die kalme en kritiese oog van die wetenskaplike die feite in oorsig neem en 'n aaneenskakeling van gebeurtenisse vir ons daarstel wat nuwe motiewe en dryfvere in die dade van ons voorouers aan die dag lê. Dr. Preller lewe op die tydstip wanneer die stof nog versamel en gerangskik moet word en dit is sy verdienste dat hy nie alleen dié stof uit alle moontlike en onmoontlike uithoeke versamel het met 'n bewonderenswaardige ywer en entoesiasme nie, maar dat hy die gawe besit om die versamelde stof in 'n leesbare lewende vorm aan die volk voor te lê. Hy kan dit doen omdat hy hart en siel in die geskiedenis leef en diegene wat dié aand in 1924 die voorreg gehad het om in die Ontspanningsaal op Stellenbosch teenwoordig te wees met die Preller-Cory-debat oor die Dingaan-traktaat, sal onthou die inspirasie wat daar van Preller, Cory en Blommaert uitgegaan het. Preller sal deur sy werke nog geslagte lank soos 'n baken vir die geskiedvorsing in Suid-Afrika staan. In 1930 het die Universiteit van Stellenbosch sy liefdeswerk bekroon deur hom die graad Ph.D. *honoris causa* toe te ken.

Van 1905 speel Gustav Schoeman Preller self 'n leidende rol in die geskiedenis waarin hy soveel belangstel. Die eerste jare van die eeu was jare van beroering nie alleen weens die staatkundige omwentelinge wat in Suid-Afrika plaasgevind het nie maar ook op die gebied van die Afrikaanse taal en kultuurlewe. In 1896 het *Het Volkstem* die Kollewynse spelling ingevoer, maar ná die oorlog ontstaan daar van verskillende kante in die land 'n spontane beweging vir die bevordering van die spreektaal tot landstaal en in hierdie beweging speel Preller 'n rol en neem hy 'n houding in wat, gesien ná drie dekades, getuig van diepsinnigheid en waarheidsbesef. Die taalstryd (soos Preller toe reeds

gesien het, en soos ons vandag insien) was die voorloper van die kultuurstryd en die eintlike vraag was nie in die eerste plek die voortbestaan al dan nie van 'n tweede taal langs Engels nie, en selfs ook nie die vraag van Nederlands *versus* Afrikaans nie. In die lig van die jare gesien was die diepere implikasie van die stryd die vraag of 'n Afrikaanse kultuur homself by homself alleen sou kon handhaaf teenoor die Engelse kultuur en of die Afrikaanse kultuur genoeg geestesgoedere sou kon voortbring om sy mense te bevredig sodat die volk nie natuurlikerwys na Engelse kultuurbronne sou gaan om daar die groeiende dors van die gees te gaan les nie.

„Ons ernstige o'ertuiging is dat die voortbestaan en ontwikkeling van ons Volk as Volk afhang bloot en alleen van die erkenning, behoud en veredeling van die taal wat ons praat,'' skrywe Preller in woorde wat 'n paar jaar later ook in Kaapland weerklank vind. Maar in teenstelling met die jongere entoesiaste van *Ons Moedertaal* neem Preller 'n besadigde en nogal konserwatiewe houding in. „Afrikaans praat en skryf, Hollands leer en lees,'' is sy standpunt. In Kaapland is die houding van J. H. H. de Waal in die begin nog meer konserwatief as dié van Preller; hy meen dat Afrikaans eers in die omgang en in briefwisseling gebruik moet word en dat dit sodoende sou uitgroei tot 'n sterk taal, magtig om sy eie literatuur te skep.

Maar die behoudende standpunt wat Preller en nog meer De Waal, ingeneem het, was nog te radikaal vir baie vooraanstaande persone, ten spyte van die nadruk wat beide op die instandhouding van Nederlands in Suid-Afrika lê. Die Taalbond, en manne soos Onze Jan en F. S. Malan, het gemeen dat Afrikaans nog te los en ongevorm was en dat voorlopig aan 'n Nederlandse vorm vasgehou moes word. Die aanleiding van Preller se eerste geskrif oor die taalkwessie was 'n rede deur Onze Jan in 1905 op Stellenbosch gehou, waarby die Afrikaner-leier die volk gewys het op die haglike toestand van die onderwys van Hollands (nie Afrikaans nie) in die skole in Suid-Afrika. Hierop skrywe Preller, „Laat 't toch ons Ernst Wezen'' in die kolomme van *Het Volkstem* in Mei en Junie 1905, en gee die artikels in pamfletvorm uit met die onder-titel „Gedachten over de aanvaarding ener Afrikaanse Schryftaal''. Met hierdie pamflet, waarin hy uitgaan van die standpunt dat die skryftaal met die spreektaal ooreen moet kom, en dat Afrikaans die spreektaal van die Afrikaner is, het Preller die probleem helder en duidelik vir die volk gestel.

Soos gewoonlik het die Afrikaners onmiddellik onder mekaar aan die baklei geraak en die kostelikste kleinoodjies van ons taalgeskiedenis word uit die opgesweepte gemoedere gebore. Die uiterste konserwatiewes het gewyk en die gematigde konserwatiewes is deur die modernes bespot en uitgelag. En somtyds was die gelag só uitbundig en só skel dat dit 'n wanklank van onrustigheid openbaar het. In 1914 word gepraat van die Bybel in Afrikaans en in 1918 word Afrikaans as voertaal op universiteit toegelaat en as medium op skool. Afrikaans het 'n skitterende oorwinning gehad.

Maar teen 'n felle verlies.

Gustav Schoeman Preller het in hierdie stryd 'n houding ingeneem wat, in vergelyking met die lawaaierige agitasie van 1914 en later, as konserwatief beskou moet word, en vandag nog bekla hy die feit dat daar te haastig met Afrikaans te werk gegaan is en dat die skakels met die Nederlandse agtergrond daardeur verbreek is. Preller se insae in die aard van volksontwikkeling laat hom in die Nederlandse verband een van die sterkste faktore naas die kerk en kennis van die geskiedenis sien wat sou voer tot die opbouing en uitbouing van 'n hoogstaande kultuur; hy was so konserwatief dat hy hom 'n tyd lank skaar aan die kant van die boer wat op 'n taalkongres tydens die diskussie van die Ik-of-ek-vraagstuk uitgeroep het: „Nee, ek sê ik.''

Preller was nie alleen in sy aanmaning tot die behoud van die bande met Nederlands nie. In 1914 skrywe prof. De Vos sy berugte brief vol lewenswysheid „Haast u Langsaam'' waarin hy 'n standpunt wat 'n bietjie meer konserwatief is as dié van Preller inneem. Maar die stroom was onkeerbaar. Tobie Muller het op die brief geantwoord met 'n rympie „Bly Vinnig Stilstaan'' en Langenhoven het 'n brief daarop in amper-Hollands geskryf wat uitmunt in tipiese prokureur-kwinkslae en gekenmerk is deur 'n algehele afwesigheid van diepsinnigheid en waaragtige insae in die aard van die probleem. Professor De Vos se betoog (die gees waarvan nie suiwer deur professor dr. Pienaar weergee word nie*), was dat Afrikaans indertyd nie genoegsame vastigheid gehad het om sonder meer as skryftaal opgestel te word nie: „Als spreektaal,'' skrywe hy, „kennen wy haar genoeg en ligt zy na aan ons hart.'' Hierdie sinsnede word nie deur prof. Pienaar aangehaal nie. Hy skep die indruk dat prof. De Vos onwillig daartoe gebring is om te erken dat dit tans 'n hopelose taak is om die jeug van die volk te dwing om Nederlands as moedertaal aan te neem en te praat, terwyl die sinsnede wat deur prof. Pienaar wel aangehaal word bloot as konstatering van 'n feit by wyse van inleiding tot die brief gemaak word. „Wat dus nodig is om tot de rechte taalvorm te komen,'' gaan prof. De Vos voort, „is dat het Nederlands soals tans schooltaal blyve voor een onbepaalde tyd; . . . dat het Afrikaans door de invloed van het Nederlands gezuiverd en verrykt worde; . . . en vooral door Afrikaners — die tevens het Nederlands goed kennen — aan te moedigen als schryvers in het Afrikaans op te treden.'' En verder: „Zal (het kind) dan hoegenaamd geen nut mogen hebben van de ganse Nederlandse literatuur?'' En oor die plan om Afrikaans tot kerktaal te maak en om die Bybel daarin uit te gee skrywe prof. De Vos: „Men make zich geen illusieën van deze dingen; het zal zo haastig niet gaan.''

Prof. Pienaar se antwoord hierop (wat dieper gaan as Langenhoven se brief en *Ons Moedertaal* se rympies) berus op die stelling dat die spreektaal die model is vir die skryftaal en dat 'n skeiding tussen spreektaal en skryftaal 'n kunsmatige ding is. Hy beweer dat „wanneer die kind dus met beskaafde Afrikaans op die skool begin, dan leer hy, kragtens hierdie noue verwantskap tussen twee tale, terselfdertyd Nederlands.'' Die woorde van prof. J. J. Smith word dan met volle

* „Taal en Poësie van die Tweede Afrikaanse Taalbeweging'', 1931, pp. 83 vv.

instemming aangehaal: „Die Nederlandse letterkunde is gemeenskaplike goed en sal dit ook bly, solank die twee taalvorme nog onderling verstaanbaar is.''

Die oorwinnings en mislukkings van die taalstryd kan gemeet word na die vrugte wat dit afgewerp het in die kultuurstryd wat omstreeks 1920 'n aanvang neem. Nou kan die lewenswysheid van prof. De Vos en die behoudende standpunt van dr. Preller vergelyk word met die taal-teoretiese standpunt van prof. Pienaar en die honende spotlag van Langenhoven wat die konserwatiewes uitskel vir „Dietse Sappe''.

Al kon Langenhoven die argumente van prof. De Vos met slim kwinkslae omdraai en al kon dr. Preller later nie die stroom keer waarvan hy self die sluise oopgetrek het nie, bly dit vandag 'n onomstootlike feit dat die intuïsie wat hierdie twee mense laat pleit het vir die behoud van die Nederlandse bande 'n uiters gesonde en diepsinnige intuïsie was. Die feite (en daar is g'n sterker argument nie) het aangetoon dat, ten spyte van prof. Pienaar se kommentaar op prof. De Vos se brief, Afrikaans Nederlands wel in die praktyk uitgesluit het, en dat die skoolkind en onderwyser en predikant wat beskaafde Afrikaans leer nog nie in die verre verte Nederlands leer in die sin dat hy met graagte van die Nederlandse literatuur gebruik maak nie. Professor De Vos was reg: die jong Afrikaner het vandag geen nut van die Nederlandse literatuur nie.

„Langenhoven,'' sê dr. Preller, „was te haastig: hulle moes nog twintig jaar gewag het met Afrikaans.'' As dr. Preller dit sê sien hy die saak dieper in as 'n blote taalkwessie want hy bekommer hom oor die kultuur-armoede van Afrikaans wat die jong Afrikaner na Engels stuur vir siele-bevrediging noudat die band met Nederlands gebreek is. Kultuurhandhawing is by die Afrikaner baie keer 'n saak van 'n aggressiwiteit wat eer 'n minderwaardige geestestoestand verraai as die spontane uitlewe van 'n lewensbeskouing wat selfbewus en klaar deurvoel is; en die letterkunde in Afrikaans gaan nog nie diep genoeg om die estetiese behoeftes van die volk te bevredig nie en sy estetiese ambisies aan te vuur nie. Daar is, volgens dr. Preller, veral drie faktore wat kultuur-ontwikkeling onder die Afrikaners in die hand gewerk het: die kerk, die Nederlandse verband, en liefde vir die geskiedenis. Vandag is die kerk baie aktief in sy sosiale organisasie maar dra byna niks by tot die literatuur of tot die musiek van die volk nie, vergeleke met veertig jaar gelede. En omdat daar min in Afrikaans bestaan wat deurleefd en diepsinnig is, en omdat die Afrikaner nie geredelik Nederlands lees nie, bly hy òf sonder die prikkeling en inspirasie van diepgevoelde literatuur vir sy lewenshouding, òf hy kry die inspirasie uit Engels. Want kultuur kom baie diep onder uit die lewe en dit is alleen wanneer aan ryk geestesbronne gedrink word dat die gees 'n nuwe taal kan skep en kan uitbou tot 'n waardige draagmiddel van sy diepste waarhede. „Men make zich illusieën van deze dingen,'' het prof. De Vos in 1914 geskryf, „het zal zo haastig niet gaan.''

Maar die Afrikaanse stroom is sterk, en daar is g'n sprake daarvan dat die storie uit is nie. En Gustav Schoeman Preller dra nog sy deel by om die stroom sterk te laat loop en om die geskiedenis van die volk geliefd te maak by die volk. Op „Pelindaba'' het die bewoë lewe van Preller se vriend Eugène Marais sy tragiese einde bereik. Onder in die vlakte van „Pelindaba'' lê daar die graftes van stoere Voortrekkers. En dit is paslik dat Debora Retief, dogter van Piet Retief en die heldin van die Amerikaanse roman *Far Enough*, onderkant die woonhuis op „Pelindaba'' begrawe lê. Maar dit is nog nie pelindaba vir Preller nie, want die storie waarin hy belangstel en waaraan hy so'n groot deel gehad het, gaan aan en hy sal deur sy lewenstryd en lewenswerk in die storie voortlewe.

---

# Jan Celliers

DEUR N. P. VAN WYK LOUW

---

WAT u hier te lese kry, is nie 'n onderhoud nie, maar eenvoudig 'n gesprek met 'n man wat u reeds (soos ek) voor die ontmoeting vollediger uit sy werk geken het as 'n toevallige gesprek hom kan openbaar; en of dit vir u betekenis sal hê, hang af van wat sy verse reeds vroeër vir u beteken het. 'n Mens kan mos nie met potlood en papier na 'n skrywer soos Jan Celliers toe gaan nie en begin uitvra: „Wat dink u hiervan?'' „Wil u iets daaromtrent sê?'' So word daar met 'n politikus gemaak wat 'n „verklaring'' op die hart het, maar geen vergadering byderhand het nie, — nie met 'n kunstenaar nie.

„Kom maar Vrydagaand, dan gesels ons net. Of 'n mens iets daaroor kan skrywe, moet ons maar kyk,'' het hy laat weet. Toe ek in die skemerte na sy huis stap, het ek egter gedink aan die dag dat ons dorpsonderwyser van pure radeloosheid die „Bloemen uit de Nederlandsche Tuin'' toegeklap het, en vir ons 'n „ander soort versie'' begin voorlees het, nl. „Die Vlakte'' van Jan Celliers. Ons het nie eens geweet daar bestaan so iets soos Afrikaans nie, en wat ons toe gehoor het, was vir ons die oopgaan van 'n nuwe wêreld, of liewer ons eie oë het oopgegaan om ons Karroo-wêreld nuut te sien. En nou het ek geweet dat die ontmoeting met die digter vir my 'n mooi uur sou wees.

Hy woon deesdae hoog onder die dennebome teen Tafelberg op. 'n Mens moet deur 'n paar nou straatjies loop, en dan lê die huis diep agter in 'n tuin. Dit was al donker toe ek daar kom, en hy het by die hek gewag. „Goeienaand. Ek dag u kry nie die plek nie.''

Hoe eienaardig sag is sy stem!

En toe ons in die voorkamertjie sit en in die eerste oomblikke nie weet wat om te sê nie, begin hy sommer reguit: „U moet tog nie vir my vra wat ek van ons nuwe lettere dink nie. Is dit wat hulle van my wil weet? Ek lees maar baie min. Ek is nie meer op hoogte van sake nie. Ek staan al te veel buitekant dié dinge.''

Ons het sommer gesels. Dis vreemd, so'n gesprek met iemand wat jy so goed ken en tog nou eers ontmoet. Ek het in hoofsaak die uiterlike gebeurtenisse van sy lewe geken, en oor 'n paar dinge uitgevra: oor sy Europese verblyf ná die oorlog, en oor die dae ná die Rebellie toe hy Jopie Fourie geskrywe het. En hoe kon ons van die politiek af wegbly? Hy kom sommer vanself en vurig daarop neer. Dit is só sy geaardheid, en ook hierom het ons hom altyd lief gehad.

'n Mens sou eers verwag dat die gesprek met hom weens sy doofheid moeilik sou wees. „Dit het al teen my agtste jaar begin, en toe ek voor die Vryheidsoorlog in Holland studeer het, kon ek reeds beswaarlik die voorlesings volg." Maar ná die eerste paar oomblikke merk 'n mens dit nie meer nie. Jy kyk na sy mooi kop, nog min grys in weerwil van sy 72 jare, na die fyn trekke, die lewendige donker oë; jy luister na sy woorde: hy praat vinnig, met kort nerveuse sinnetjies en beweeglike hande; opgewek, gemoedelik-intiem dadelik, maar gou vurig en opgewonde oor sekere dinge waaraan hy weer moet terugdink.

Sy studiejare in Holland was baie aangenaam. Hy hou van die land en die mense. „Die matesis-studie, nee, dit was nie my werk nie. Maar as jy 'n paar jaar besig was, word dit so half 'n plig, 'n eer om deur te druk. Maar praat van lees! Ek het baie gelees, sommer enigiets, poësie, ander dinge . . . . " Terug in Transvaal is hy dan 'n tyd lank landmeter. „Maar die koue koperinstrumente, nee, nee! En dan moet jy altyd prosedeer om jou geld te kry. Nee, 'n man soos ek moet nie met geld lol nie. Liewer 'n vaste salaris. Dan kan jy oor ander dinge dink."

Sy gelukkigste jare was, soos hy praat, die tyd toe hy voor die oorlog Staatsbibliotekaris in Pretoria was. „Ek kon bestel net watter boeke ek wou, en ek was maar altyd met die neus dan in dié boek, dan in daardie. Dit is wat ek maar moes gedoen het — werk tussen boeke, altyd."

Toe hy ná die oorlog en ná sy Switserse verblyf terugkom, het die swaar jare begin. Hy word nog altyd bitter en opgewonde as hy praat oor die vertaalwerk wat hy in die Staatsdiens moes doen. „Departementele verslae oor varkenskos, ba! Daaraan moes ek van my beste jare wy." Hy het maar altyd swaar gekry met geld. En 'n mens vra jouself af of Suid-Afrika soveel kunstenaars het dat hy hulle op dié manier gebruik. Jan Celliers sit en vertaal die werk van hooggeplaastes wat later skaars 'n voetnootjie in sy biografie sal werd wees!

Tussenin en wanneer hy moeg was, moes hy sy eintlike werk doen. „Ek is eenmaal daaruit weg, maar later moes ek terugkom, en, terwille van my brood, om presies dieselfde werk mooipraat. Aai, dit was die bitterste. Maar gelukkig is ek nou klaar met al daardie dinge," fluister hy byna.

In hierdie jare is darem baie werk gedoen. „Ons het toe ook met die ‚Brandwag' begin en baie dae het ek agter die ry woordeboeke daarvoor sit en skrywe. Totdat daar weer 'n verslag ingebring word. Dan het ek weer 'n maand hardepad gekry."

„Toe u in 1915 die verse oor Jopie Fourie geskrywe het, het u nooit moeilikheid gekry nie? Dit was mos kwaai jare."

Hy lag soos 'n kind. „Nee, nooit nie! Hulle het geweet hoe ek voel. Ek was ook by toe genl. De Wet op die mishoop gepraat het, en hulle het gesê: ‚Toemaar, julle wat amptenare is, se name is almal afgeskrywe.' Maar niemand het iets aan my gedoen nie. ‚Jopie Fourie" is darem nie dadelik gedruk nie. Maar die meisies het dit

in die hande gekry, afskrifte getik, en dit het soos blits deur die land gegaan. Toe is daar aan 'n Minister in die Volksraad gevra of hy weet watter rebelse versies deur amptenare in die land rondgestuur word. Die vraer het dit voorgelees. Dalk is dit toe eerste in Hansard gepubliseer!"

En op 'n vraag of hy ooit iets onder verpligting geskrywe het, bv. wanneer hy 'n belofte aan 'n tydskrif gemaak het: „Ja, ,Unie-kantate' is so geskrywe. Ken u dié? (Hy vra altyd versigtig van 'n werk van hom of dit bekend is). Maar ek het gesê: Dan moet dit net in Afrikaans gesing word! ,Maar die Hertog verstaan dit nie!' sê hulle. ,Nou almiskie, dit word in Afrikaans gesing of glad nie.' En so is dit dan in Afrikaans gesing. In 1910 was dit nog al 'n wonder om 'n aantal mense in Pretoria te kry wat dit wou waag om in die openbaar Afrikaans te sing. En Henri ten Brink se musiek was pragtig!"

En toe het hy oor letterkundige dinge begin praat. „Moet tog nie ernstige dinge vir die mense skrywe nie, hoor. Hulle hou nie daarvan nie. Hulle wil ligte goed hê wat hulle sommer lekker kan lees. Ek het ook eenmaal so iets geskrywe. ,Die Groot Geheim' (miskien ken u dié), maar die mense wou dit nie hê nie."

Hierdie stemming bly egter nie lank nie. „Ek het baie poësie gelees. Shelley, aai, dié het ek van kindsbeen-af gelees en sommer stuk-stuk van buite geken!" En toe vertel hy die geskiedenis hoe Van Nouhuys die eerste keer Perk se „Iris" aan hom voorgelees het onder die indruk dat „Die Vlakte" in navolging daarvan ontstaan het. „ ,Dis mooi, dis pragtig,' het hy toe uitgeroep, ,maar ek het dit nooit geken nie'."

„Skrywe hulle nie meer deesdae baie sonnette by ons nie? Sonnette wou ek nooit skrywe nie; dit was vir my te gekunsteld. Maar as 'n mens soos Hélène Swarth kan sonnette maak! Daardie mooi vers wat eindig:

,Tot ik van zon-goud zoveel heb gestolen
Dat ik mijn ziel een lichtpaleis kon bouwen.'

Ken u dié? Ek het dit altyd van buite geken. Maar Shelley was tog maar die mooiste vir my, veral ,The Cloud'."

Hy was kinderlik-opgewonde oor 'n besoek wat hy net kort tevore van 'n Engelse dame uit Natal ontvang het. „Ethel Campbell, die suster van Roy Campbell." Sy het hom haar boekie *The Voortrekkers* gebring, en 'n Engelse gedig, pragtig uitgeskrywe, oor die Afrikaanse taal. En sy het gesê sy wou net graag Jan Celliers se hand druk.

„Ken u vir Roy Campbell?" vra hy, „man dié kêrel kan darem skrywe! Dis net eintlik 'n bietjie té gekunsteld, té geweldig in die woordgebruik."

„Skryf u self nooit meer nie?" vra ek. Dan praat hy sagter en nadenklik: „Nee, ek skrywe nie meer nie. Ek kon altyd net skrywe as ek 'n innerlike drang gevoel het, as daar iets was wat eenvoudig uit my uit moes loskom. Maar nou is daar nie meer so iets nie. Ek voel geen drang nie en daarom skrywe ek nie. Ek lees ook maar min. Ek loop maar baie buite. Ek loop elke dag stad-toe en terug. Maar ek wou my nooit dwing om te skrywe nie; as daar nie iets is

wat jou hinder nie, moet 'n mens maar stilbly.'' „Maar sal u dan nooit weer skrywe nie?''

„Ag, nou ja — ek weet nie; 'n mens weet ook nie van dié dinge nie . . . . ''

En ons kom toe op Gezelle te praat wat ook jare lank geswyg het. ,,Was dit werklik so lank dat hy stilgebly het? Ek het dit nie besef nie. Ja, dit kan met my ook só gaan. Miskien kom dit weer soos vroeër. Maar ek sal dit nooit verhaas nie. Ek sal maar geduldig wag as daar iets moet kom; en as ek nooit weer 'n enkele woord skrywe nie, sal ek ook tevrede wees.''

Toe moes ek weer huis-toe want dit het laat geword. „Nee, maar beduie vir my waar u woon,'' sê hy, „dit is nie te ver vir my om te loop nie. Ek loop nog baie en ver. Dan kom ek een aand gesels.''

Weer het hy ten spyte van my teenpraat in die donkerte saam tot by die hek geloop. En ek het daar weggegaan, bly dat ek een van die edelste Afrikaners ontmoet het, 'n man wat helder is soos water, eenvoudig-groot soos die groot manne oor wie hy geskrywe het — Kruger, Steyn, De Wet — een van die beste van 'n geslag wat verby gegaan het, 'n man met die opregtheid van die ou boer en die fynheid van die kunstenaar.

---

# Totius se Digtersarbeid

DEUR C. M. VAN DEN HEEVER

---

TOTIUS is een van die Afrikaners in wie se teenwoordigheid 'n mens onmiddellik voel dat jy te doen het met 'n gees, 'n atmosfeer wat deur-en-deur Afrikaans is. In die aanwesigheid van mense, veral persone met 'n sterk individualiteit, voel ons die haas onbepaalbare „iets'' wat ons die geestelike atmosfeer van die persoon kan noem, en as ons dit aangevoel het, dan kan ons dadelik daardie persoon teen 'n sekere agtergrond, maatskaplik en andersins, plaas. 'n Tydjie gelede het ek buite die Goudstad lemoene by 'n verarmde Afrikaner gekoop. Hy was onversorgd, maar uit die hele figuur, die wyse waarop die baard gedra word, die trouhartige oogopslag, die gebare van die hande en die dralende manier van praat, het daar iets tot my gespreek wat my diep geroer het — die stem van rassebloed. Dit voer al ons gedagtes en assosiasies terug na ons eie jeug, na onsself, en hoe seer ons ook al intellektuele aansluiting mag vind by ander soorte mense, miskien selfs by mense wat nie eens tot ons nasie behoort nie, nooit voel ons daardie geestelike affiniteit en intieme atmosfeer wat ons roer by iemand wat ons „eie mense'' is nie.

So vind ons dat, in ons omgang met Totius, ons hele gees en aanvoeling teruggevoer word na die egte Boere-tradisie, in al sy fynere gevoelskakeringe: die gesonde konserwatisme wat tog nooit kleingeestig of bekrompe is nie, maar die nadruk lê op waardigheid, sedelike hoogheid en eerbied vir dinge wat goed en heilig is; ons voel sy erns en sy gewortelheid in ons hele verlede en tegelyk sy menslikheid en fyn-ontwikkelde sin vir die geestige en waarlik humoristiese. Dieselfde gesig wat so kan verstrak tot erns, kan minsaam verplooi as die gees op fynsprietige wyse die betreklikheid van alle aardse waardes erken. Daarom moet niemand hom dan ook voorstel dat Totius 'n ongenaakbaar hardvogtige Calvinis is nie — ook die woord „Calvinis'' kry in Suid-Afrika soms vreemde omskrywings! — hy is inteendeel 'n sagte, maar tegelyk indringende natuur. Sy beginsels en oortuigings lewe in elke gebaar; dit is 'n uitstraling van sy gees wat boei en die bewondering afdwing.

Totius staan, wat sy lewensgeskiedenis en die vormende invloede op sy karakter betref, feitlik tussen twee wêrelde: sy jeug lê vasgeanker aan 'n mooi oplewingstydperk van taalbewustheid, 'n periode toe hy sy vader gehelp het met *Die Patriot* en *Ons Klyntji*, toe hy, tydens S. J. du Toit se verblyf in Transvaal as Superintendent van

Onderwys, die Vierkleur sien wapper het en opgetoë die Burgers sien uittrek het na die stryd om vryheid. En dan ná die oorlog: die nuwe oplewing van 'n dieper vloeiende volksgevoel wat verinnig is deur die worstelstryd, die verskerpte taalstryd wat op volledige oorwinning sou uitloop en bekroon sou word met die verskyning van die Afrikaanse Bybel in 1933, 'n taak waaraan S. J. du Toit hom van die begin af gewy het en waartoe sy geniale seun al sy kragte as geleerde en as kunstenaar sou bydra. So het Totius die Afrikaanse strewe sien ontwaak in die Pêrelse omgewing en die groot oplewing in die Noorde ná die oorlog aanskou.

Hy kom uit 'n tradisie van waardige figure, met lang bosse baard, mense wat gehard is in die stryd van die lewe, maar ná hul daaglikse sware stryd met 'n weerbarstige aarde, hulle nog buig oor Gods Woord, en met ruwe, vereelte hande na die sterre gerig, vir hulle verootmoedig voor 'n Alwyse Vader wat hulle soos kinders lei; 'n tradisie van nasiediens wat breed gedy in 'n tyd toe dit nog nie 'n skande, 'n maatskaplike dwaasheid was om 'n groot kroos te besit nie; toe die hoogste offers nog gewilliglik gebring is in die geloof dat die Here die beste weet waarom ons volk deur daardie dieptes van beproewing moes gaan, 'n tydperk van die rustige ossewa, vreedsaam opruisende Psalms, vertroudheid met die allenigheid van die velde en swygsame ure by die wagvure wat optril na die ewige sterre. So is die kweekaarde van Totius se gees gevorm, en sy studie in Europa, sy ure-lange verdieping in sy boeke elke dag, het net die werklik Afrikaner-wees van sy gees dieper en ruimer gemaak; dit het sy gesigskring verbreed en sy kennis verryk, maar dit alles is net ingeent op die vaderlandse penwortel.

Sy hele optrede maak dan ook die indruk van 'n werklike idealis: die edel voorhoof, die fynbesnede gelaat en die blik in die oë wat altyd lyk of dit na die verte gerig is. Daar is dan ook weinig Afrikaanse digters wat so 'n liefde het vir die ruimte van die velde, vir die eensaamheid, waarin hy wil „gekoester'' wees, soos hierdie digter. Onder mense is Totius selde of ooit tuis, en ek kan my nie voorstel dat hy ooit op sosiale funksies meer as af en toe, net wanneer dit hoogs noodsaaklik is, gesien sal word nie. Op sy afgesonderde plaas, waar selde of ooit 'n geklop aan die deur die vrede versteur, daar is hy dan ook die gelukkigste. Met toegespitse aandag het hy hom daar, as Bybelvertaler, gebuig oor sy moeilike, skerpheid-vergende werk, en as byna onoplosbare vertalingraaisels hom vir ure gekwel het — veral die *Job* wou maar nie Afrikaans praat nie — dan pluk hy sy hoed laag oor sy oë en stap die velde in, om daar in die son-oorgolfde ruimte te voel dat die digterstem in hom ontwaak — „wat in my eng was, word weer wyd.'' Sy geaardheid is dan ook so dat hy intens tot homself kan inkeer, sodat hy volslae onbewus is van wat buite hom aangaan. Hierdie verskerpte introspektiewe neiging het dan ook die resultaat dat hy so aanhoudend kan studeer, dat dit sy hele gesondheidstoestand ondermyn, en nadat hy met sy taak as Bybelvertaler klaar was, het sy gelaatskleur inderdaad gewys dat hy soos 'n Milton

„scorned delight and lived laborious days.'' Iemand wat dan ook so 'n indringende gees besit, wat nie net dorre, uiterlike feite opstawel, maar dit met sy besonder intuïtiewe gawe kan verwerklik en verinnig tot geestesbesit, wat weer uitstraal na die studente, is 'n leier wat groot eerbied moet verwek. Dit is dan ook opvallend hoe almal wat lesings by Totius geloop het, met innige waardering en ontsag praat oor die waarde daarvan. Minderrangsgeeste maak propaganda vir hulself, hulle „koukus'' saam om invloed te kry en om geestelike „leiers'' onder studente te word, en as daar ander kom wat meer doeltreffend „koukus,'' dan is hulle daaruit en sit inmekaargeknak deur teleurstelling en bitterheid. Maar die werklike groot denker en leier trek magneties, op grond van sy innerlike krag, mense na hom en sy ideë gaan soos apostels onder die mense uit omdat dit draagkrag, waarde en dinamiek het. So 'n denker is Totius, en sy hele geestelike gebaar oorwin met een slag wat gewone propoganda in jare nie kan doen nie. Omdat hy werklik kunstenaar is, of soos Schiller gesê het die enigste soort „ware mens,'' is daar 'n onbewuste oortuigingsgrond in sy werk wat van 'n verwante gees soos Gezelle die onsigbare voedingsbron van die hele Vlaandere gemaak het. Waaragtig, in 'n land waar soveel mense met hul Afrikaanse gevoelens te koop loop, wat egter net vel-diep ingesmeer is, is 'n egte, ernstig-hoë figuur soos Totius soveel werd dat ons van sy soort nooit genoeg kan eer nie. Hoor hom dan ook gesels, met die minsame trek op sy gesig en dié begrypende lig in sy oë, en u sal nooit 'n haatlike woord oor 'n mede-Afrikaner van hom hoor nie, maar sy ideë en opvattings bring hy sterk op die voorgrond, en omdat hy so eg is, so geworteld in 'n suiwer Afrikaanse tradisie, deurdring hulle almal wat na hom luister en hom ken en skep hy 'n blywende atmosfeer waarin sy invloed moet bly lewe.

Maar moet asseblief nie met hom begin gesels oor sy eie werk nie! Hy sal wegskram en probeer om jou aandag daarvan af te lei. Ook sy beskeidenheid is nie die bestudeerde nederigheid van sekere soort „artieste'' nie. Dit behoort by sy persoon, en hy gee 'n mens altyd die indruk as jy met daardie soort ondervraery begin: „Dis nou alles goed en wel, maar kan ons nie maar liewers oor iets anders praat nie?'' Op 'n vraag wanneer hy met sy letterkundige werk begin het en watter skrywers by gelees het, antwoord die digter: „Van letterkunde as sodanig het ek geen studie gemaak nie. Ek het ook in die begin geen ondersoek ingestel na die eise waaraan 'n letterkundige produk moet beantwoord nie. So ongeveer 1895 het ek begin om gedigte te vertaal, seker ook wel omdat ek besef het dat by myself geen digterlike sieninge aanwesig was nie (miskien wel 'n „Ahnung''). Soos bekend het ek vir tydkorting en ook uit liefhebbery veel in Bilderdyk gelees. Van die Beweging van Tagtig het ek niks geweet nie. In die stadsbiblioteek van die Paarl was aanwesig die bekende volledige uitgaaf van Bilderdijk se werke. Ek het destyds (ongeveer 1895) gely aan my een voet, kon nie goed loop nie. 'n Paar operasies het my soms weke lank tuis gehou. Bilderdijk was o.m. my ont-

spanningslektuur. Veral sy ballades het my geïnteresseer. Dan het ek my ook besonder verdiep in die „Ondergang van die eerste Wêreld.'' Ook het ek my besig gehou met bloemlesings waarin gedigte voorgekom het van Macaulay, Goethe, Bürger, Schiller, e.a. Met Da Costa het ek kennis gemaak in Burgersdorp (1896) onder leiding van prof. J. Lion Cachet. Vir die letterkundige eksamen (admissie) was o.m. voorgeskrewe die „Slag bij Nieuwpoort.'' Eers in Nederland (1900-1903) het ek kennis gemaak met enkele manne van '80 se werk, omdat twee van my studievriende (teoloë) baie ingenome was met die spontane taaluiting van dié manne. O.m. het ek gelees „De Kleine Johannes'' en sonnette van Perk en Kloos. In hoofsaak was die strewe van die Tagtigers my welbekend, maar ek het my nie opsetlik rekenskap gegee van die sondes van retoriek nie! En het nie party gekies nie. Ná my terugkoms in Suid-Afrika het ek besonder veel gelees in die volledige uitgawe van Gezelle se werke. Reeds vroeër het ek kennis gemaak met Milton en Tennyson.'' Dit is natuurlik moeilik vir 'n kunstenaar om te sê watter werk van hom hy as die mees geslaagde beskou, en Totius wil hom dan ook nie graag daaroor uitspreek nie, maar dit lyk of *Wilgerboombogies* hom die naaste aan die hart lê.

Oor die Afrikaanse Letterkunde laat hy hom versigtig uit, maar dit is duidelik dat hy deeglik op hoogte is met wat verskyn, hy neem goed kennis van wat ons beste kritici skrywe. Kritiek oor sy werk het nie veel invloed op hom nie. „Ek reken so: ek het my bes gedaan. As ek dit beter kon doen, sou ek dit gedoen het.''

„Het die Bybel invloed op u letterkundige werk gehad?'' is 'n verdere vraag wat ons stel. „Ek dink wel dat groot gedagtes uit die Heilige Skrif invloed op my werk gehad het,'' is die antwoord. „Vergelyk *Rachel,* waar die vorm, meen ek, ook deur die Skrif beïnvloed is. Ook die laaste gedig uit *Wilgerboombogies* is geïnspireer deur Jesaja 40. Oom Gert se gepeins in *Trekkerswee* herinner aan Ps. 63: 7. So sou ek meer kon noem.''

„Kan u iets vertel oor die oorsprong van sommige van u gedigte?''

„Wat Rachel betref,'' is die antwoord, „die oorsprong daarvan was dat ek 'n preek wou maak met die oog op die onthulling van die Monument in Bloemfontein. By die nadink oor die Skrifgegewens het geblyk dat dit te ryk is en by uitnemendheid 'n digterlike stof. Die eerste een-derde het ek grotendeels opgeskrywe in die sandduine naby Durban, terwyl ek daar met vakansie was. Die ander twee-derdes is grotendeels gekonsipieer en ook in versvorm gegiet buitekant Potchefstroom in die veld. 'n Vers soos *Ek staan graag op die sware konkreetblokke* wys nog op sy herkoms, nl. die landtong wat kunsmatig gevorm is om die hawe van Durban te beskerm. „By die Monument'', soos u weet, het ek laat druk op aandrang van dr. O'Kulis. Toe ek later 'n deel van *Trekkerswee* (nog onuitgegewe) aan die studente van die Universiteit van Pretoria voorlees, was dr. O'Kulis ook onder die gehoor. Aan die einde het hy gesê, met terugslag op sy inisiatief in sake *By die*

*Monument*: ,Ek kan geen *gedigte* maak nie, maar ek maak digters!' Op sy inisiatief is dit gepubliseer en taamlik gou is daar ongeveer vierduisend eksemplare verkoop. Die opbrengs het gegaan vir die Monumentfonds.''

En na aanleiding van sommige gedigte, wat hul ontstaan aan bepaalde insidente uit sy lewe te danke het, vertel Totius: „*Viermaal Gesien* — daardie doringboompie het ek gesien toe die trein by die Irene-stasie verbygesnel het waar die kamp was en waar so'n eensame boompie nog in die veld gestaan het. *In die Kamp* is gemaak toe my vrou my een Sondagaand in die studeerkamer, onder die gesels deur sê: ,Hoe smartlik moes dit gewees het dat moeders hul kinders moes sien sterwe in sulke omstandighede;' *Mag en Reg* — die wilgerboom, met die nessie, het in die pastorietuin van Potchefstroom gestaan. *Die Besembos* is gemaak op aandrang van dr. O'Kulis. Hy het gesê: die boekie (nl. *By die Monument*) eindig te somber. Kan die besembos nie diens doen om die somberheid bietjie op te hef nie?'' Oor ander vrae, soos die toekoms van Afrikaans, ons jongste liriek en soveel dinge meer, wil Totius, die versigtige wetenskaplike, hom liewers nie uitlaat nie.

En nou, geagte leser, meen ons dat ons Totius se rus en beskeidenheid genoeg versteur het. In Potchefstroom, met sy blinkende, helder waterstrome en sy sagte, weemoedige wilgerbome, arbei 'n Afrikaanse digter wat nog, by alles wat hy reeds gedoen het, veel vir sy volk sal doen. En soos alles wat natuurlik, fyn en eg is, wil hy liewers alleen gelaat wees, want slegs in die eensaamheid kan mens die sagte fluistertaal van die wilgerboombogies hoor waar hulle deemoedig buig oor die geheimsinnige water van die lewe!

---

# C. L. Leipoldt

DEUR DR. P. DE V. PIENAAR

---

EERLIKWAAR moet ek erken dat dit met 'n sug van groot verligting was dat ek die koevert toegevou het waarin die met-sweet-gebore vrae gerus het. Vrae aan C. L. Leipoldt, ons eerste digter, maar tewens ons sonderlingste figuur op die gebied van ons Afrikaanse kuns. Vrae betreffende sy menings oor eie werk, ontboeseminge oor lewensleer, oordele oor bestaande strominge en figure — kortom alles wat 'n domastrante joernalis miskien sonder te blik of te bloos aan die skrywer sou uitgeblaker het — en daarby 'n bloutjie geloop het; maar wat vir iemand, nie bedeel met die seekoeivelligheid van 'n joernalis nie, beslis *kopfschermzen* en nog 'n hele inventaris kwale sou besorg het.

Ek het die brief toegevou en self gaan pos. Daarna gevoel soos die man wat sy laaste sikspens gewed het, en nou op die uitslag van die weddenskap wag. Bewings om die maag. Hoe sou hy? Wat sou hy? Wanneer sou hy? . . . . en dergelike vrae wat jou soos 'n haelbui bestook. Toe kom 'n telefoon-oproep: Dr. Leipoldt is in die stad, en 'n persoonlike onderhoud word dus van my verwag.

Van kindsbeen af was ek menssku, het veral altyd van meisiemense af weggehardloop, miskien die rede waarom vandag . . . . maar dr. Leipoldt! In my verbeelding het ek hom gemodelleer tot 'n sfinksagtige grootheid, vol krulle en veragting vir nietige klein mensies wat hieronder hom in die stof vroetel, verblind deur die wolke wat hulle optrap sonder dat die blou van ewige dieptes raakgesien word: 'n fyngevoelige wese wie se woorde met sagte bewoë bewing jou sal omring, soos die lig van tempels; 'n mens wat jou omrede sy grootheid so bibberend-klein laat voel; 'n ongenaakbare, 'n eie-ek-mens.

Glad anders het ek hom gevind. Eers per telefoon. Hy kla hy's baie besig. „Ja, daardie kalme rustigheid van die Westelike Provinsie se akkerkoeltes sal u nie by hierdie ploeteraars van die Goudstad vind nie.''

„Net 'n geldmakery,'' antwoord hy, en sy stem het jonk en lewendig geklink.

Of ek saam met hom wou kom eet, dan kon ons oor my vrae gesels. Dit het nogal glad van stapel geloop!

Ek het dadelik melding van sy jeugdige voorkoms gemaak. Hy vertel my hy's net uit die hospitaal ontslaan, alwaar hy drie weke vir 'n ernstige operasie was. Die spyskaart word met 'n kennersoog gevisenteer. „Nog al die weke nooit vaste kos geëet nie.'' Hy bestel makaroni en ham. „Ek moet maar ly wat daarop volg.'' Tipies Leipoldt.

Ons het die doel van my onderhoud gebêre tot ná etenstyd. Dit het my 'n kans gegee om hom van naby te beskou, kaal geskeer, bloesende gelaatskleur, taamlik breë gesig, 'n pragtige reguit neus, mondhoeke wat effens hang, donker ruie wenkbroue en daaronder die eienaardige oë: rusteloos en tog gerusstellend, lewendig en tog dromend, vriendelik en tog koud, oop en tog vol diepte, soos kuile wat peilloos is maar waarop heerlike waterplante drywe en die wolke weerspieël word. Die kleinerige hande was effens onseker in hul bewegings. Hy het met 'n slepende toon gepraat, met 'n greintjie onduidelikheid van artikulasie. Het gekla dat sy kookboek nie genoeg afset het nie: te duur; en was 'n volmaakte gasheer, sonder streke en oordoenerigheid.

„Nou wat wil jy van my hê," het hy met 'n koppie swart koffie voor hom gevra.

„Wanneer het u begin skrywe?"

„Moeilik om te beantwoord. My eerste geldjies met skryfwerk het ek op nege- of tienjarige leeftyd verdien met 'n verhaal in die *Boys' Own Paper*. Op elfjarige leeftyd het ek vir die *Argus* begin skrywe. Vanaf my elfde tot my sewentiende jaar het ek niks geskrywe nie. Daarna het ek my aan die joernalistiek gewy. Op twintigjarige leeftyd het ek letterkundige bydraes aan Elsevier se tydskrif en *Die Gids* gelewer."

Hy het geprotesteer toe ek hom vra waar sy grootste krag lê — in die drama, die poësie of die prosa. Dis die kenners se plig om te sê waar sy krag lê . . . . Digterlike prosa? Vraagteken kon ek nie verhelp nie.

Opgewonde het Leipoldt geword toe ek hom oor godsdiens, lewensbeskouing en filosofie begin uitvra. „Ek is natuurlik 'n Boeddhis," het hy gesê. „Ek is teen alle konvensionele godsdiens gekant en eintlik 'n aanhanger van Taoïsme. In my jong dae het ek met Spinoza gedweep. Daarna was dit Condillac en vandag is dit Fichte wat vir my die suiwerste filosofie verkondig."

„Dink u dat Calvinisme as 'n lewensleer gesond is vir die ontwikkeling en voortbestaan van die Afrikaanse kuns?"

„Glad nie. 'n Leer, waarvan die bestaan afhang van dwingelandy, kan g'n gesonde uitwerking hê nie. Het Zwingli nie daarom uitgestap uit die Calvinisme nie. En wie was Calvyn?"

So het ek my Leipoldt se filosofie dus gaan voorstel. Eers die realis wat aan 'n panteïstiese konsepsie van die wêreld gaan glo het; daarna die volgeling van Fichte, miskien met al dié se fatalisme en etiese idealisme. Maar selfs verder, na die mistisisme van die Boeddhisme en Taoïsme het hierdie denker gaan ontwikkel. Die Boeddhis, iemand wat 'n hoë geestelike en intellektuele ontwikkeling bereik het; iemand wat van alle begeerte verlos is en hierdie gevoelswêreld van ons heeltemal oormeester het; iemand wat glo aan regte beskouinge, regte aspirasies, regte spraak, regte gedrag, regte lewensbestaan, regte strewe, regte bepeinsing; iemand wat die goeie om sigself lief het. Taoïsme verkondig dat die Tao of pad wat ons bewandel, veranderlik is: stel die Skepper van hemel en aarde bo ons begrip en reken Hom

onnoemlik. Dié se wetlikheid sien ons oral rondom ons: daar word voortgebring, daar is groei, daar kom rypheid. Dit styg bo die persoonlike en onpersoonlike uit. In natuur is eenheid, harmonie, rus, en hy wat wys is, moet g'n persoonlike aspirasies hê nie, moet alle vertoon vermy en moet nederigheid aankweek. Hemel en aarde gee elke voorwerp 'n kans om homself te volmaak en stil te wees, en hoewel skynbaar nie aktief nie, tog in die stilte te werk.

„U is en was altyd 'n baie besige persoon. Wat is die verhouding van u kuns tot u ander werksaamhede?''

„By my is en was die skryfkuns altyd hoofsaak in my lewe. Vanaf my twintigste jaar, moet u weet, is ek aan die pers verbonde. Ek het baie gelees en ander modelle bestudeer. Van ander kunste kan ek musiek glad nie waardeer nie; in die skilderkuns het die werk van Arthur Hughes, 'n pre-Rafaeliet, die meeste indruk op my gemaak, maar dis eintlik die beeldhoukuns wat my die meeste aantrek en wat ek die beste kan aanvoel, begryp, waardeer: veral die werk van Rodin.''

„U openbaar so min direkte invloed van buite in u werk. Is daar tog skrywers van wie u leiding gekry het?''

„Soos alle jong skrywers het ek eers gedweep met De Genestet en Van Lennep, maar die invloed van Huet en Multatuli is sigbaar in al my werk. Daarna het Verwey, Van Eeden en Hélène Lapidoth Swarth, van die Nederlandse skrywers, die meeste indruk op my gemaak.''

Ek het hom gevra na die temasoort wat hom in sy kuns die meeste aantrek en sy antwoord was: „Die oënskynlike teenstrydigheid tussen werklike skoonheid en bruikbaarheid of paslikheid. Vir 'n dokter wat belangstel in kankergewasse kan 'n bepaalde gewas mooi wees, wat vir ander afskuwelik is; vir die homoseksuele persoon is daar g'n skoonheid in vroulikheid nie, net in die bou en liggaamsdele van 'n man.''

„Ek glo,'' het hy voortgegaan, „dat elke persoon meer as een individualiteit het, wat gewysig word deur prikkels wat van buite kom. Dit geld veral vir die kunstenaar. Hier is ek so pas uit die hospitaal. Daar is by my g'n die minste lus om kuns te lewer nie. Ek skrywe nog baie — maar g'n kuns nie.''

Daarna het ons oor sy digkuns gaan gesels. Hy het beweer dat sy krag hoofsaaklik in die liriese en dramatiese rigting lê, en het verwys na een van (na sy mening) die beste van sy gedigte, „Vrede-aand'', wat 'n heeltemal dramatiese kleur dra. Oor die ontstaan van die Slampamperliedjies het hy gesê dat hulle sommer mengelmoesliedjies is na die trant van Grillparzer, iets wat alleen Haarhoff raakgesien het. Party daarvan is letterlike vertalings van Grillparzer en dit het hom 'n kans gegee om dinge kort, bondig en raak weer te gee. Die tegniek daarvan is dat jy twee vierlynige strofes verdeel in twee mate met die klem op die laaste gedeelte. Verreweg die bes geslaagde reken hy is die slampamperliedjie:

*Dingaan, die Soeloe, was 'n duiwel,*
*Handlanger van die hel was hy!*
*Hy het ons mense hard geteister,*
*Windmaker in sy dwinglandy*

*Dingaan, die Soeloe, was 'n duiwel,*
*Maar hy is lankal dood, en nou*
*Het ons geen mens, wat ons kan teister —*
*En tog sit ons nog in die rou.*

Om tyd te bespaar, het ek sommer die hele klomp vrae oor sy werkmetode en tegniek van die digkuns, gelyk op hom afgevuur:

(a) sy houding teenoor die versifikasie van 'n gedig;

(b) die ontstaan van sy versvorm;

(c) of hy aan metriese vorms dink en dit vooraf bepaal;

(d) of hy aan beklemde en onbeklemde letttergrepe dink, en of hy net sekere golftoppe in dié reël voel;

(e) of hy nooit aan ritme of metrum dink nie, maar sy gedagtes sommerso neerskrywe;

(f) of hy die noodsaaklikheid vir ritme voel. Waar kom dit vandaan?

(g) waar kry hy sy gedigte vandaan?

Die eenvoud en naïwiteit van sy antwoord op die vrae het my dadelik getref:

„Ek dink nie aan al die goed nie. Die ding speel 'n ruk lank in my verstand. Dis glo die ritme. Die enigste dinge waar ek na soek, is soms die regte rymwoord, en die regte assonans. Party gedigte skrywe ek sommer maklik af, aan ander timmer en skaaf ek baie lank. Aan „Die Laaste Aand'' het ek drie jaar lank gewerk. Selde ontstaan 'n gedig deur lees; meestal by die aanblik van iets. Maar moenie dink dat dit ooit in die veld gebeur nie. Daar is ek nooit peinsend nie, altyd besig om te botaniseer. Liewer tussen 'n gedrang van mense — daar ontstaan die gedig — soos op politieke vergaderings . . . .

„Ek sal maar nie sê op wie se vergaderings nie,'' voeg hy met 'n moeë vonkeling van die oë by.

Reeds voorheen het ek Leipoldt se voorliefde vir liriese prosa genoem. Hy het egter bygevoeg dat hy nooit sy prosa polys, dat hy nie aan mooiskrywery glo nie. Sy beste prosawerk en, soos hy sê, een van sy hoogste kunsstukke is die sielkundige werk, „Die Donker Huis'', in verband waarmee hy die kritici 'n verwyt maak dat hulle dit nie genoeg waardeer het nie. Interessant is die feit dat hy vanaf 1896, dus vanaf sy sestiende jaar, begin versamel het vir sy biografie van Jan van Riebeeck.

Met „Die Heks'' het Leipoldt hom op die gebied van die drama begewe. Alhoewel die dramatiese aanleg reeds vroeër in sy kuns te bespeure was, tog was dit Max Reinhardt se gebarespel „Sumerun'' wat Leipoldt so getref het dat hy die aand ná sy tuiskoms van die teater „Die Heks'' in Engels begin en sommer daar-en-dan klaargeskrywe het.

Vir mej. Stephanie Faure het Leipoldt die gedig „Die Laaste Aand'' in 'n drama omgeskep deur die monoloë te laat staan en 'n voorspel e.a. by te werk. Die Van Noot-figuur het hom altyd aangetrek en die Martha-figuur is uitgedink om Van Noot se optrede te verskoon.

„Van die tegniese sy van toneelopvoering weet ek niks nie, en skrywe nie vir opvoering nie. Aan die vraag in hoeverre die toneel aan die openbare smaak moet voldoen en as opvoedingsmedium moet dien, dink ek nooit as ek skrywe nie. Opvoering van stukke soos ‚Oorskotjie' e.a. het hul waarde. Beide aan Radio-drama en aan 'n Afrikaanse rolprent het ek nog nooit aandag gegee nie.''

Hy het kortliks van sy blyspel *Die Waarheidsliewende Kandidaat,* waarvoor M. L. de Villiers nou die musiek skrywe, vertel. Dramas, sy hy, verskaf jou 'n middel om jou gevoelens te uit — ten opsigte van sekere sosiale gebruike en omstandighede — wat jy anders nie sou kan doen nie. Net so het in die tyd van koningin Elizabeth die drama die middel geword om sosiale gebreke te hekel.

Aan 'n ander drama, *Pieter Elbefeldt,* werk Leipoldt sedert 1911.

En nou 'n paar algemene sake: Die tyd het kort geword en ek moes my haas. Hoe hy Afrikaans as uitdrukkingsmiddel vir die kunstenaar vind?

„Eersteklas, buigsaam, lees mooi, hoewel die woordeskat klein is. Vir die uitbreiding van die woordeskat sou ek wil leen uit ander tale. Dis wenslik om nouer aansluiting met Nederlands te hê, omrede dit die bron van ons woordeskat is en omrede, wat die tegniek van ons kuns betref, ons baie van die Nederlandse skrywers kan leer.''

Wat beskou u as 'n egte Afrikaanse geluid in ons kuns? Dis 'n vraag waaroor hy nie 'n definitiewe mening wou uitspreek nie. Hy het gewys op Naudé, wat in die skilderkuns die enigste persoon is wat 'n Afrikaanse gees in sy werk het, alhoewel hy as 'n leerling van die „plastiese kuns van Lange en München beskou mag word.''

*Ampie* byvoorbeeld is 'n kunsstuk, maar wat die behandeling betref heeltemal Nederlands. Die hele gedagte- en inbeeldingswêreld van Van Bruggen is nog Nederlands. Net so is *Akbar* van Van Limburg-Brouwer glad nie Oosters nie.

„Persoonlik reken ek Totius is ons beste verteenwoordiger van die eg-Afrikaanse in ons kuns, die enigste persoon in ons letterkunde op wie die woorde: ‚Ek is 'n burger van die land. Ek is 'n boer,' van toepassing is.'' Leipoldt was natuurlik te beskeie om selfkritiek oor eie werk in hierdie verband te lewer.

Ons jongere skrywers vandag? Algemeen gesproke is die digters nie eg nie. Neem byvoorbeeld *Die Ryke Dwaas* van Louw. Na-apery. Hulle skrywe oor dinge wat hulle self nog glad nie ondervind het nie. Du Plessis is een van die beste van die jongeres, omdat hy spontaneïteit en oorspronklikheid aan die dag lê en die Godgeseënde gawe van 'n „sense of humor'' het.

Die beste prosa word vandag in koerante geskrywe net soos in Engels ook, want ons prosa-skrywers is nie sober genoeg nie; maak te veel jag op klank-effekte. Een van die beste Afrikaanse prosastukke wat hy ken, is die eerste inleiding van prof. J. J. Smith by *Oom Gert Vertel,* met sy gebalanseerde volsinne, sy eenvoud en kragtige inhoud, wat aan die „prose prefaces'' van Dryden herinner. Drama? Fagan se „Ousus'' beskou hy as een van die kunsstukke van die Afrikaanse letterkunde, maar Fagan is nie meer 'n jongere nie.

Kort en bondig sy mening oor ons letterkundige kritiek: „Benede kritiek.''

„Enorm is die invloed van Engels op ons kultuur, met 'n strekking wat die Afrikaanse kultuur glad nie ten goede kom nie. Eerder behoort die invloed andersom te wees, want die Suid-Afrikaanse Engelse lettterkunde is alles prulwerk.''

Hy het opgestaan, moes weg, bestelling ná bestelling. Die swart koffie het sy koppie nog half gevul. Wat 'n aangename geselser! Hoe geredelik help hy die arme „interviewer''. Wat 'n belesenheid en algemene kennis! Net jammer dat ek binne 'n klein driekwartiertjie vrae oor allerhande dinge moes stel.

Ek waag nog 'n laaste vraag met die uitloop, oor die skrywer se bestaan in Suid-Afrika. „Swak, baie swak,'' het hy met 'n afkerende gebaar geantwoord. En hy behoort te weet, want as joernalis en skrywer in oorseese tydskrifte, weet hy waar die vyekonfyt gebêre is.

Dis tyd om te groet. Sy hand is koud en klam . . . .

---

# Die Natuurbeskouing van Leipoldt

Deur dr. J. R. L. van Bruggen

Daar is geen twee kunstenaars aan wie die natuur hom eenders openbaar nie. Die simboliek van Totius pas by die temperament van hierdie teervoelende digter, net soos die animistiese vertolking van die natuur pas by die jeugdige geesdrif van Celliers se eerste verse. So ook het Leipoldt sy eie individuele siening wat ons hier verder sal trag te ontleed. Ook wil ons vergelykenderwys te werk gaan, sodat ons die gawe van Leipoldt om die natuur uit te beeld in 'n breër letterkundige perspektief sal kan waarneem.

Breed opgevat kan ons digterlike natuuruitbeelding as uiting van temperamentsverskille in vier groot klasse onderskei. Eerstens tref ons die digters wat die uiterlike kleed van die natuur met groot sorg en liefde beskrywe. In hierdie genre kan ons soms net blote fotografie aantref (vgl. bv. Thomson se „The Seasons''), maar dikwels slaag die digter daarin om só deur uiterlike skoonheid van die natuur bekoor te word dat hy dit omskep in beelde wat lewe en asemhaal. Tot hierdie soort natuurbeskrywings behoort die oorgrote meerderheid van Leipoldt se verse.

Vir die tweede groep digters word die natuur 'n eggo van hul eie emosies. Die digter se gevoelens word sodanig in die natuur geobjektiveer dat hy sy stemminge daarin oplos. In die later verse van Leipoldt tref ons hierdie stemmingspoësie dikwels aan. Die digter soek en vind in die skoonheid van die natuur troos vir sy eie stemminge of aandoeninge.

By die derde klas, en dit is karakteristiek van ons Afrikaanse kuns, word die natuur die heerlike openbaring van die grondelose wysheid en goedheid van God: die poësie van Gezelle, Wordsworth en Totius.

Die vierde klas is die eksklusiewe klas en dit is net in oomblikke van verhewe aandoening dat die grootste digters van die wêreld hierdie hoogtepunt bereik het. Digters soos Dante, Shakespeare, Goethe, Shelley, Kloos ens., was dit soms veroorloof om in hierdie Allerheilige binne te tree, en vandaar die ewige waarhede te deurvoel, wat hulle daarna tot 'n tiara van skoonheid in hul verse gefatsoeneer het. Plato wat digters beskou het as besiel met goddelike mag, en hulle altyd gesien het in die gewaad van 'n priester-profeet, was die eerste wat hierdie klas onderskei het. F. W. H. Meyers beskrywe hulle as volg:

„The unknown realities around us, which the poet comprehends by a contemplation of abstract truth, becomes in various ways perceptible to him under the influence of divine madness; there comes a philosophy

through nature, which enters unawares into the poet through his art (vgl. Wordsworth) and these stimuli so exalt his inward faculty as to make him bereft of reason, but filled with divinity.''

Sien hier die hoogste roeping van die digter as profeet van die „eindig-oneindige''. Ons *voel* hoe skoon die verse is sonder dat ons juis *weet* waarom:

*''Seeing it is built*
*Of music, therefore, never built at all,*
*And, therefore, built forever.''*

Hoe subliem hierdie deur-natuur-geïnspireerde kuns kan wees, kan ons aantoon met 'n paar aanhalings uit Shakespeare, wat in sy kolossale gees al die vier bogenoemde natuuruitbeeldings omvat.

*''Glory is like a circle in the water,*
*Which never ceaseth to enlarge itself,*
*Till, by broad spreading, it disperse to nought.''*
*(King Henry VI, Part I)*

en dan so helder as kristal —

*''My free drift*
*Halts not particularly, but moves itself*
*In a wide sea of wax: no levell'd malice*
*Infects one comma in the course I hold,*
*But flies an eagle-flight, bold, and forth on,*
*Leaving no tract behind.''*
*(Troilus and Cressida)*

En dan die tragiese wanhoopskreet van Othello:

*''It is the very error of the moon.*
*She comes more near the earth than she was wont,*
*And drives men mad.''*

En dan die skittterende visie uit Macbeth:

*'' . . . . his virtues*
*Will plead like angels trumpet-tongued . . . .*
*And pity, like a naked newborn babe,*
*Striking the blast, or heavens' cherubim, horsed*
*Upon the sightless couriers of the air . . . .''*

En ten slotte die heerlike verse uit *Antony and Cleopatra,* só vol van die diepste weemoed en so swanger van die edelste humor, dat ons die naakte lewe daardeur hoor ween en lag. Die groot vorstin sit die vergiftigde slang aan haar boesem wat deur die min verteer was.

*"O Eastern Star!"*

*Peace, peace!*
*Dost thou not see my baby at my breast,*
*That sucks its nurse asleep? . . . ."*

Ons het effens oor hierdie laaste soort natuuruitbeelding uitgewei, omdat ons digkuns nog soheentoe moet koers. Vir die wetenskaplike gees van Leipoldt is die natuur nog te veel 'n skone realiteit wat hy liefhet. Veel van die gedigte uit sy eerste bundels het nog nie bo die luwte van eie „landleegtes en koppe'' uitgesweef nie. Ons skep 'n fisike genot in Leipoldt se natuurvisie. Gesond en fris waai die wind oor vlaktes en oor die „vaal ou Karroo-land''.

*„Klim op, klim op, met die slingerpad!*
*Klim op, klim op, tot jy staan daarbo*
*Waar jy al ons land in 'n oomblik vat,*
*Van die suurveld af tot die vaal Karroo!''*

Dit is die vignette van Leipoldt se verse. Ons landskap word voor ons oë ontvou en fyn uitgeëts, en die vlaktes en vleie word bevolk met 'n menigvuldigheid van lewe. Treffend is in hierdie opsig die verskil tussen die natuuruitbeelding van Leipoldt en Guido Gezelle. Die siel van die groot, goeie Vlaming luister, en alles spreek vir hom 'n taal wat lewe. Hy sien hoe die „Krinkelende, winkelende waterding" „den heilige name van God'' skrywe; hy kom in „Die Rave'' onder die somber indruk van

*„zwarte doodendragers*
*(die) stilswygend gaan . . . .''*

tot deur hom die winterboodskap dreun: „Spaart!''

As hy die „weltevreden snaartrompet (die vlieg)'' hoor, ontsnap hom die verlange om te leer die weg „naar 't gestadig blyde zyn''. Die siel van Gezelle soek geestelike openbaringe in die natuur; die wetenskaplike gees van Leipoldt vra dikwels materiële vrae. Gezelle soek, soos 'n gelowige kind, Goddelike openbaringe, Leipoldt betrag die natuur dikwels deur 'n mikroskoop en word getref deur „lewens nog laer as muggies''.

Tog bly die gedigte van Leipoldt tipies Afrikaans. Hulle pas by ons nugter en praktiese volksaard en hierdie feit, tesame met sy sober en ongekunstelde taalgebruik, maak Leipoldt tot een van ons mees gewilde natuuruitbeelders. En daarom sing hy „van die wind wat tekeer gaan, van die reën wat daar val, van sy vaal ou karrooland, van blomme, van water wat bruis oor die klippe, van duikers wat draf oor die veld, van voëls wat sing in die bosse . . . . maar nooit nie van geld.'' Vir 'n volk wat nog op die drumpel staan van nasionale bewuswording, wat konkreet voel en dink, vir wie die tasbare nog meer betekenis het as die ontasbare, — vir daardie volk bekoor die

onmiddellike, natuurgetroue weergawe van die natuur. En as ons in hierdie perspektief Leipoldt se eerste verse in *Oom Gert Vertel* aanvaar, waar kan ons iets mooiers en meer aanpassend by die kultuurontwikkeling van ons volk kry as die volgende:

*„Die son gaan onder in die weste, agter*
*Die grysvaal koppies van ons ou Karroo,*
*En al die lug is rooi, en goud, en silwer,*
*Met elke wolk halfwit as sneeu daarbo;*
*En saggies oor die veld hier val die skemer:*
*Die laaste glans en jongste gloed verdwyn*
*Van elke berg, waar nog so kort die kranse*
*Geverf was deur die son met karmosyn.*
*Oor al ons land daar trek die son 'n skadu,*
*Groen soos die blare van 'n sederboom.*
*Die hamerkop verlaat die vlei; die reier*
*Stap na sy nes om op een been te droom,*
*Die naguil vlieg, en vlieënd klop sy vlerke;*
*In die tabakstuin gons die duiwelsby;*
*En die aandblommetjies gaan algar ope*
*Om wierook oor die vlaktes te versprei.''*

Hoe laat hierdie gedig ons nie tuis voel nie! Die wetenskaplike speurdersoog het hier siener geword en doodgewone natuurverskynsels ritmies in ons siel laat beweeg tot nuwe lewe en nooitgekende wonder. Dis klassieke kuns hierdie. Die verf waarmee die landskap geskilder word is nie in romantiese halfkleur weergegee nie, maar die presies-juiste kleur word gebruik. Dis mos „grysvaal koppies'', en 'n lug wat „rooi en goud en silwer'' is, met elke wolk „*half*wit'' as sneeu daarbo.

Dit is merkwaardig dat waar die renesans-digters van ons na-oorlogse poësie in ons letterkunde sterk romanties hul gevoelens vertolk, die strenger klassieke genre ook vry kan beweeg en baie in die smaak val. Leipoldt se kuns is baie klassiek gekleur. Immers, in die klassieke kuns word iedere idee gelouter en dan sober-objektief weergegee. By die romantikus word sy stof gloeiend gekleur deur sy eie emosies; dit skyn of die onderwerp altyd op die punt staan om sy gees te oormeester. In die klassieke kuns het die digter se stof 'n goedgeordende dissipline. Die krag van die romantiese styl lê in sy magiese mag van suggestie, in sy oorweldigende klankespel van woorde, in sy felbewoë ritme wat kan brand soos gloeiende kole, en wat teer kan beweeg soos die asem van 'n slapende kind.

Die klassieke temperament druk homself as volg uit:

*„A river rolling in its bed,*
*Not rapid — that would rouse the wretched souls,*
*Not calmly — that would lull them to repose.*
*But with dull weary lapses it still heaved*
*Billows of bale, heard low, but heard afar.''*
*(Landor-Gebir)*

En vergelyk hiermee die swanger gloed en twyfelagtige sublimiteit van iets uit Shakespeare:

*„Rubies unparagon'd,*
*How dearly they do't. 't Is her breathing that*
*Perfumes the chamber thus: the flame o' the taper*
*Bows towards her, and would underpeep her lids,*
*To see the enclosed lights, now canopied*
*Under those windows, white, and azure laced*
*With blue of heaven's own tinct."*

Vergelyk hierdie twee aanhalings met die sitaat uit Leipoldt hierbo en om finaliteit te bereik oor Leipoldt as oorwegend klassieke kunstenaar lees en bestudeer effens sy pragtige sonnet „Die Doringboom''.

*„Kyk hier's 'n ou kameeldoorn* amper *kaal,*
*Sy blaartjies* vuil *en* donkerbruin verbrand;
*Sy stam gestrooi met* geelgrys *stof en sand,*
*Sy dorings* wit soos silwer, *skerp soos staal."*

Behalwe die deur my benadrukte woorde is die frase „amper kaal'' die sleutel tot Leipoldt se beheerste, wetenskaplike, klassieke gees. Onwillekeurig laat hierdie woordjie ons dink aan die wonderlike gevoelsbeheersing van Landor in sy *Rose Aylmer.*

*„Ah, what avails the sceptered race,*
*Ah, what the form divine!*
*What every virtue, every grace!*
*Rose Aylmer, all were thine.*
*Rose Aylmer from whose wakeful eyes*
*May weep but never see,*
*A* night *of memories and sighs*
*I consecrate to thee."*

En tog, hoewel ons Leipoldt as die mees objektiewe digter van ons natuuruitbeelding kan beskou, bars sy gevoel oral romanties los, en dit is juis dan wanneer hy diep êrens in ons begin praat.

„Sag is die nag en slaaprig rol die wêreld''

dis mooi hierdie! Maar hoeveel skoner word hierdie versreël nie as daarop volg:

„Sag soos die wit gesiggie van 'n kind.''

Skimme uit die konsentrasiekampe waar deur ons! As ons sy poësie bestudeer, word Leipoldt gaandeweg vir ons 'n uiters interessante mens wat probeer ons die pypkan te gee met sy skynbare slampampery. Maar ons voel gedurig hoe 'n rustelose siel honger na skoonheid en menslikheid.

Wie sou nie graag met hierdie veelsydige mens 'n dinee geniet waar hy eksotiese geregte ter tafel laat bring. Dan sou 'n mens so ewe ongeërg van oosterse speserye kan styg tot die sterre.

In sy bundel *Drie Wêrelddele* besoek ons saam met Leipoldt die geurbevragte geilheid van Insulinde. Die ryk koloriet van die Ooste vereis 'n kleurryke taal en ritme. In hierdie atmosfeer beweeg die wetenskaplike gees van Leipoldt hom minder vry. Die akkedis, die korhaan wat bruilof vier, die hamerkop of die reier, wat op een been staan en droom is tuis in die grysvaal koppies van die digter se beminde Karrooland, maar oerang-oetangs, swierige toulianas, taai doring-rottang, kan Leipoldt met sy sobere taal beswaarlik laat lewe in die tropiese topografie van Insulinde. Daarvoor is sy temperament te klassiek-streng. Hoe klink bv. so'n wetenskaplike ontleding as die volgende:

*„Daar hang die toulianas*
*Wat vol met water sit,*
*Daar swewe in die bruine lig*
*Die vlinders groen en wit.''*

as ons dit vergelyk met

*„Awake my little ones, for morning in the bowl of night,*
*Has flung the stone that puts the stars to flight;*
*And lo! the hunter of the East has caught*
*The Sultan's turret in a noose of light.''*

Leipoldt se oosterse atmosfeer laat 'n mens dink aan 'n analitiese snykamer, waar toulianas oopgesny word om ondersoek in te stel of hul „vol met water sit''; Omar Khayyam laat ons met breë gebaar 'n geturbande oosterling sien wat op die dak van sy tempel met gloedvolle woorde 'n devote skare toespreek.

In Leipoldt se seebeskrywings mis ons ook die egte see-atmosfeer. Die see het 'n siel in sy diepste wat in elke verandering sy wil uiter; maar pleks dat ons die lewende ritme van die deining van die „Grote en Magtige'' voel en die sout bries diep inasem, word ons al te dikwels verplaas in 'n laboratorium waar ons onder 'n mikroskoop ondersoek instel na „lewens nog laer as muggies''. Verligtend sug ons as die digter ons eindelik die siel van die see laat voel, en skoon klink dan sy verse:

*„Daar setel sy siel, en dit uiter*
*In elke verandering sy wil!*
*Verslinger die rotse die branders,*
*Die see sal daar nimmer van gril.*

*Want ewig en altyd onsterflik*
*Is diep in die diepte sy krag,*
*En laag in die land van sy lewe*
*'n Siel wat vir ewig kan wag.*

In sy later verse uit *Skoonheidstroos* egter klink daar 'n baie dieper sonore geluid op:

*„Ek soek in pelgrimstogte deur die duine,*
*Die stem wat eenmaal ek as blootsvoet kind*
*Gehoor het en verstaan het in die wind,*
*En in die see se growwe bas-basuine,*
*In kreun en kraak van branders wat die bruine,*
*Geknoeste bamboes uit mekaar ontbind."*

*(Kinderverstand.)*

Terwyl ons in „Branderlied" die gespierde ritme van die branders voel beuk as hulle in witgepluimde falanks op die strand aanstorm. In hierdie verse kom Leipoldt naby Swinburne, wat altemit beter as enige Engelse digter die see laat lewe.

*„The sea is awake, and the sound of the song of the joy of her waking is rolled*
*From afar to the star, that resedes, from anear to the wastes of the wide, wild shore.*

*(In the Water.)*

Voel ons in hierdie breë ritme nie die swalpende deining van die golf van Biskaje nie?

Dan weer in „The North Sea" belewe ons in die ritme die kort golwe wat kwaad klots teen die skip:

*„A land that is lonelier than ruin.*
*A sea that is stranger than death."*

In *Skoonheidstroos* hinder die epiek van kleinighede ons nie meer so baie as in *Oom Gert Vertel* nie. In daardie bundel het Leipoldt, wat sy natuuruitbeelding betref, alte dikwels verval in opsommings en derhalwe het ons dikwels tevergeefs na atmosfeer of stemming gesoek. In *Dingaansdag* sien ons al dat die digter hom van die besondere begin losmaak, en waar ons hierdie fynbespeurde kleinighede aantref, het hulle 'n definitiewe doel in die gedig en die uitbeelding van hierdie besonderhede doen ons aan soos 'n skilderytjie in miniatuur. Bv.:

*Waar druiwerank-geklouter stryk,*
*Tot boontoe teen die gewel ryk,*
*Waartussen klimop-rose pryk, ens.*

*(Vaarwel.)*

Opsomming, van waargenome dinge, word nie meer willekeurig gebruik nie, sodat dit soms op ons die indruk maak of die digter se inspirasie opgedroog het. Die besonderhede dra nou deeglik iets daartoe by om die atmosfeer van die natuuruitbeelding te verhoog. Vgl.:

*Dis wilde bos-lomer, gebind en geboei*
*Met geilste klimop in geen jare gesnoei,*
*Waaronder die blou apies klouter en knoei,*
*Die Volk van die Vlakte, die vlakte."*

In *Uit Drie Wêrelddele* tref ons hierdie stewiger tegniek nog duideliker aan, maar die belangrikste verinniging van Leipoldt se natuurbeskouing vind ons in *Skoonheidstroos.* Hier word ons gedurig getref deur die soek na harmonie tussen die digter se stemminge en die natuur. Hierdie harmoniese saamsmelting tussen gemoedstoestand en die natuur is 'n vereiste indien die regte stemming gevang wil word. Dit is tewens ook 'n kenmerk van alle waaragtige poësie. Hoor hoe druppel dit seer uit die weemoedige siel van die seun Thos. Chatterton:

*„See the white moon shines on high*
*Whiter is my true love's shroud!"*

Of hoe ontsnap dit uit die hartstogtelike gemoed van die wêreldse Burns soos 'n snik:

*„The white moon is setting behind the white wave,*
*And time is setting with me — oh!"*

En luister hoe skoon Leipoldt sy eensaamheid oplos in die troos wat hy put uit sy natuuruitbeelding:

*„Soms as allenigheid my moedloos maak,*
*En van my wegruk broedersteun en trou,*
*Dan, eer die ooste met die daglig grou,*
*En die koel maan sy opklim-koers versaak,*
*Nog voor sy lig die verste vleiland raak,*
*En die vuurvliegies in die gras verflou*
*Of glinster op die nuutgeplaste dou,*
*Waaroor die middernag se vrede waak,*
*Rys voor my op, in droomgestaltes dig,*
*Die ontelb're siele van die voorgeslag*
*Wat ook alleen gestaan het om te stry*
*Vir wat hul reg geag het, eer en plig.*
*Dan kry ek in my eensaamheid 'n krag*
*So sterk as ooit 'n sterfling mens kan kry!*

*(Voorbeelde.)*

In Leipoldt se natuurliriek tref ons 'n dualistiese stemming. Vol uitbundige lewensvreugde word hy bekoor deur die spel van sonnegloed deur lentelower en met groot vraende kinderoë kan hy hierdie natuurheerlikheid betrag. Maar oor hierdie spontane lewensvreugde val die somber slagskadu van sy wete dat hy in 'n wêreld beland het waar uiterlikhede meer waardeer word as innerlikheid, materie meer as siel. Die liefde wat Leipoldt vir die natuur het, is fel persoonlik. Sy hele wese probeer saamvibreer met die skoonheid om hom, en des te knaender klink die waarheid dat dit tog maar net as tydelike balsem vir sy moeë siel kan dien. Leipoldt soek in sy eensaamheid troos in skoonheid maar

selde vind hy bevrediging. Daarom het hy met die loop van jare al hoe meer vereensaamd geword en daarom tweng hy soos 'n halfmal hotnot deuntjies los uit sy eensnarige ramkie sonder om hom skynbaar te steur aan mense, as die varings hom net wil aanhoor en die sterre hom toewink. Maar juis in hierdie gewaande troos hoor ons die tragiek van onbevrediging.

Maar tog is dit nog altyd die natuur in sy ewige frisheid wat Leipoldt immer verjong en sy jongste verse getuig van 'n lewensélan wat baie van die digters van die jonger generasie hom sal beny.

---

# D. F. Malherbe

DEUR P. J. NIENABER

---

OOR die lengte en breedte van Suid-Afrika is daar vandag studente wat aan die voete van D. F. Malherbe gesit het; sommige van hulle het belangrike posisies in die maatskaplike lewe ingeneem. Maar geeneen van hulle sal seker die eerste kennismaking in die eerstejaar-klas vergeet nie: so stil soos 'n muis sit jy en luister en verstaan *niks*, en gedurende die hele eerste jaar waag jy dit nie om „lastig'' in die klas te wees nie — jy het haas nie die moed om hom aan te spreek nie. Maar hoe anders word die derde- en vierdejaar-klasse nie! In die vierde jaar veral is hy die vriend van sy studente, en weer sit jy stil en luister, maar met begeestering, want hy is besig om 'n lesing oor kuns te gee, oor liriek, oor prosaritme, en jy volg die glinstering van sy staal-blou oog, die uitdrukking van genot, jy is in harmonie met sy gees, en word wreed verskrik deur die klok na 'n uur met 'n sug van teleurstelling dat die lesing verby is. „God, wat was dat schoon!'' sou jy sê as jy 'n Hollander was.

Hy nooi jou ook uit na sy huis en op 'n Saterdagmiddag stap jy af na 'n ruim, wit gebou in Koning-Edwardstraat van Bloemfontein. Op die hek lees jy: „Kleinbos'' en hy sal jou vertel dat hy op Kleinbosch in 1881 (Daljosaphat) gebore is, waar sy vader, een van die Patriotmanne, vandag nog woon. Jy tref hom aan in sy studeerkamer met sy onmisbare pyp, peinsend asof hy in 'n ander wêreld lewe. Dan sal julle begin gesels oor die daaglikse nuus, oor die studie; hy sal jou gedurig teëspreek miskien, en dan skielik vra „drink jy koffie of melk?''

As dit die eerste keer is dat jy by hom kom, sal hy jou sy tuin wys, die groot akkerboom voor sy studeerkamer uit die Kolonie hierheen oorgeplant, soos hyself; die name van die verskillende soorte blomme vir jou opnoem en met gloed en liefde die eienskappe van elkeen beskryf en roem. Jy maak ook kennis met sy familie: mevrou Malherbe, wat so 'n groot aandeel in die vrouelewe van die Vrystaat neem as voorsitster van die V.L.U.: mevrou Malherbe wat weet dat sy met 'n kunstenaar getroud is wat dikwels onprakties en veeleisend is, en sy steun is, ook in moeilike dae — want die is daar baie in die lewe van hierdie groot persoonlikheid. Daar is vyf kinders: die oudste dogter („Slaap'') met haar universitêre loopbaan agter die rug; 'n tweede dogter met groot aanleg vir musiek; twee seuns, en dan sy oogappel: Sonjar, wat haas niks verkeerd kan doen nie. Soos 'n maat kan hy met sy kinders speel, want hy is lief vir kinders en jong-

mense, en wil nooit weet dat hy vanself oud word nie. Kwaai kan hy teen jou uitvaar as jy van sy grys hare melding maak, na sy hart wys en sê: „hier is ek jonk.''

Hoe leef hy nie mee met sy volk nie! Vandat hy in 1906 teruggekeer het uit Duitsland, na volbragte studie, het hy sy volk gedien en 'n groot aandeel geneem aan die Tweede Afrikaanse Taalbeweging. Vandag nog ontroer elke volksgebeurtenis die Professor. Hy is gedurig besig om te dien, oor die hele land hou hy op die talryke versoeke lesings so vol besieling en inspirasie — lesings nie van 'n papiertjie afgelees nie, maar lewende woorde tot sy gehoor aanstormend en wegwykend met 'n ruising soos van 'n haelstorm op 'n afstand. Met liefde en bewondering word elke woord gekoester en getroetel na volle klankwaarde en ritme. Vir my klink die Afrikaanse taal so mooi as D. F. Malherbe dit praat! Hy is nie bang om te sê wat hy in die diepte van sy siel voel nie; hy is uitgesproke in sy sienswyse, en daardeur het hy al in groot moeilikhede beland, maar die volgende keer is hy nog openhartiger. Hy is 'n gesiene persoonlikheid in die Vrystaat; 'n welkome gas by almal. Dit is 'n groot eer vir 'n skoolkind wat een van sy romans as voorgeskrewe werk het, om vir sy maatjie aan die arm te pluk en te wys: daar loop Malherbe!

Sy studente kan so baie staaltjies vertel van hierdie unieke persoonlikheid, maar altyd met liefdevolle bewondering en agting. Dit was naby die eksamen; 'n student sien Malherbe op die kollegepad en wou die geleentheid gryp om 'n indruk op sy eksaminator te maak. Haastig sit hy hom agterna en groet manmoedig: „Goeie more, Professor.'' Sonder om die student aan te kyk, roep Malherbe vererg: „Man, bly stil, ek is besig met Hans-die-Skipper,'' en peinsend stap hy verder.

## SY WERKMETODE.

Oor sy eie werk laat hy hom selde uit, en op 'n vraag na sy werkmetode miskien, sal hy jou antwoord.: „Die tyd vir my om oor eie werk te praat is nog nie daar nie. Ons moet vorentoe beur en die armsalige halmhopies agter nie te seer troetel nie.'' Tog weet ek dat hy 'n paar maande na Kleinmond-strand gaan waar hy 'n strandhuisie het, en daar die konsepsie wat hy miskien al jare in sy siel ronddra, uitwerk. As hy 'n bladsy geskryf het, is hy klaar — nooit weer word daaraan geskaaf of getorring nie. Op Kleinmondstrand is „Hans-die-Skipper'' geskrywe met die dreuning van die see in sy ore dag en nag; daar het hy Hans-die-Skipper gesien, in sy boek die omgewing met heldere plastiek beskryf. Op Kleinmondstrand het „Saul die Worstelheld'' die lewenslig aanskou, daar sy worstelstryd gestry.

'n Kunstenaar is soos 'n matroos: na die een liefde soek hy 'n ander, na die een tema vir 'n roman, 'n volgende. Malherbe, het ek hoor fluister, is weer met 'n Bybelse roman besig: dié keer oor een van die profete of Job (ek weet nie seker nie), maar daarna sal hy hom glo afwend weer van die Bybelse temas.

Hy besluit nie vooraf, sê hy, maar die toon, die styl waarmee hy 'n roman begin, hou hy dwarsdeur vol, wetende dat dit by sy onderwerp sal pas, soos die Bybelse toon, die ideaal-digterlike styl in „Die Hart van Moab.''

As jy sy student was, as jy voortdurend met hom in aanraking was, dan ken jy sy mooi kunsbeskouing .

## KUNSBESKOUING.

In die artikel in „Die Volksblad'' (1 Des. '34) het D. F. Malherbe 'n paar uitlatings gemaak oor kuns. Onder in die diep-verborge bronne van die siel, sê hy, vloei saam in ongeskeidenheid die kragte waaruit die Godsdiens en die kuns en die wetenskap tot selfstandige lewensopenbaring in hul eie sfeer gaan uitgroei. By alle geestelike uiting is die intellek en die wil en die gevoel saamwerkende kragte met verskil in intensiteit. Die kontrolerende intellek en die voortstrewende wil staan egter op die agtergrond by die *kunsskepping.* Hier is die gevoel primêr en oorheersend, die gevoel met die leidende intuïsie, is die stemming primêr en oorheersend, en met sy ryperd die *fantasie* sal hy die elemente van ruimte en tyd, die verskynsels en verhoudinge herskep tot ewig-nuwe aanskouing op die heerlike velde van die *illusie.* Want die *illusie* is sy tuiste en sfeer van werking. Maar illusie sonder meer sou 'n leë spel wees, en enige teorie wat die kuns wil omvat in die reine sfeer van die illusie as skoonheid, is eensydig en arm. Die illusie wat die kuns skep, word gedra deur die waarheid.

Die kuns herskep. Ons wandel hier op aarde tussen die skerwe van verbroke geluk. Wat die lewe bied is gebrokenheid — wil en onmag, vreugde en lyding, en in die vreugde pyn. Elke uiting van die kuns is 'n hunkering na die *Verlore Paradys* op aarde en 'n poging om die eenheid te herstel. En so word die gebondenheid van die skone, die ware en die goeie, ongeskeie saamvloeiend in die siel, maar verbroke deur die lewe, herenig in die kuns.

Die enigste kuns waar ek iets van weet, gaan hy voort, is die woordkuns, die kuns van die lewende woord, die vlugtige, blits-agtige, die verskynende en verdwynende, maar tog so duursaam, in sy wese die mees abstrakte van abstrakthede, maar tog so reëel, so gloeiend — dinamies met sy rykdom van plastiek-suggererende kragte — die woord wat meer is as klei vir die modelleerder, meer as verf vir die skilder, meer as marmer vir die beeldhouer, meer as middel en stof, omdat hy self 'n skeppende krag is, omdat hy gedurig soek na klare verklanking van die siel, na beliggaming van die *innerlik-aanskoude* en *vaag-aangevoelde.*

Dit is hierdie vaag-aangevoelde wat dikwels in die objektiverende woordkuns so heldere gestaltenis kry — woorde is egte draers van die illusie — dat verwerp word as on-eg wat juis die diepere waarheid van die siel openbaar. Beoordelaars van boeke, die kritici, is gou om woorde vir die mond van 'n karakter as die woorde van die

skrywer uit te lê en te veroordeel, waardeur hulle bewys lewer van weinig besef te hê van die verwikkeldheid van die subjektief-objektiewe probleem van die woordkuns.

## DIE AFRIKAANSE KRITIEK.

„Meer indringing in die aard van die subjektief-objektiewe probleem aan die kant van resensie-skrywers sou nogal tyd en papier-ruimte bespaar, en sekerlik geduldoefening aan die kant van kunsskeppers. Want die kritikus — was hy miskien ooit binnekant in die donker smedery waar die kunstenaar werk, waar swart staal hamer op gloeiende staal en die vuurvonke spat by klinkende arbeid? Het hy ooit gestaan by die grense van nag en daeraad? In verlate gange van die eeue, koelklam, waar die angssweet van worsteltye drup, was hy ooit daar?'' (Die Volksblad, 1 Des. 1934).

'n Hoë dunk van ons Afrikaanse kritiek het D. F. Malherbe nie, soos blyk uit bostaande aanhaling. Hy het dan ook verklaar dat hy hom nie veel steur aan wat die kritici oor sy boeke te sê het nie, hoewel hy hom gruwelik kan vererg as hulle sy werk misverstaan en ondeurdagte dinge sê. Ek herinner my nog uit sy voorlesings dat hy eenkeer gesê het dat ons Afrikaanse kritiek geen leiding gee nie. Die kritiek verskyn meestal in tydskrifte, geskryf deur leke en gewaande kritici, op enkele uitsonderinge na. Hier en daar is daar mooi tekens, probeer iemand deurdring tot die wese van 'n kunswerk, maar stel weer teleur. Ons kritiek moet soek na 'n vorm, en dit sal kom wanneer 'n groot kritiserende gees opstaan, soos Mathew Arnold of Ruskin in die Engelse letterkunde. Die Afrikaanse kritiek is veelal gevorm na 'n bepaalde resep: die inhoud, karakters, taal, styl en spelling. Hulle soek na verkeerde beelde, stereotipe taal, terwyl die oog dof is, die oor doof vir die dieper kenmerke van styl, wat uit 'n kunstenaarsiel self te voorskyn tree.

Die Afrikaanse kritiek in die algemeen gee nie leiding nie, omdat dit vandag min of meer reg mag oordeel, en more slaan dit die bal weer mis. Daar is geen betroubaarheid in ons kritiek nie. Nou was dit in alle eeue so dat 'n kritikus 'n fout kan maak, maar die fout sal nie prinsipieel wees nie. Daar sal wel eendag 'n kritikus in Suid-Afrika opstaan wat 'n essay-skrywer is, wat die ontroeringe van die kunstenaar aanvoel soos 'n Carel Scharten, want die hoofdoel van kritiek is interpretasie.

## DIE DOEL VAN SY ROMANS.

Ek sal my net bepaal by Malherbe as romanskrywer, en sou hom graag wou karakteriseer as kunstenaar, hy die volksman, nasielief-hebber, nasionaal in sy kuns — die verpersoonliking van 'n worstelende volk se ideale, met sy vinger op daardie volk se polsslag. In ideaal-digterlike styl bring hy sy boodskap aan sy volk. Hy knee en vorm sy prosa, buig dit en smee dit soos „Aljarim met sy seningarms swaarde smee.'' En dan die treffende simboliek in sy jongste romans: „Die Hart van Moab,'' dit is die hart van die Afrikanervolk, die hart van Malherbe; „Saul die Worstelheld,'' die simbool van 'n volk, die Afrikaanse, wat in 'n worstelstryd verkeer.

Malherbe begin met „Vergeet Nie'' (1913) waarin hy 'n deel van ons volk se geskiedenis verhelder, sy lyding en smart, sy loutering, met die boodskap: vergeet die verlede nie. „Die Meulenaar'' (1926) weer, wat in die Boland speel, is 'n verheerliking van die arbeid, net soos „Hans-die-Skipper'' (1929). Treffend is in hierdie romans veral die skildering van die breë agtergrond, die skepping van 'n mooi atmosfeer en stemming. In „Die Hart van Moab'' kry ons 'n lewensbeskouing wat wortel in die godsdiens, tradisies en kultuur van 'n volk, waarvan die aankweking sal groei tot die grootste liefde, nasieliefde. Malherbe smee swaarde met vuurrooi yster, want die jong Moabiete mag nie sonder wapens wees in die uur van vergelding nie: „So waar Aljarim met sy sening-arms swaarde smee . . . . .''

---

# Twee van ons Dramaskrywers: Fagan en Grosskopf

DEUR M. P. OLIVIER BURGERS

DIE oorspronklike plan was eintlik om persoonlike letterkundige onderhoude te verkry met verskillende van ons vooraanstaande dramaturge, maar ongelukkig het beperkings van tyd en afstand dit onmoontlik gemaak om die plan in sy oorspronklike vorm uit te voer. Hierdie moeilikhede was ook nie die enigste nie: sekere skrywers, soos bv. dr. C. Louis Leipoldt en dr. D. F. Malherbe, wat ook dramaskrywers is, sou ook genader word om aparte onderhoude, wat noodwendigerwyse aspekte van hul dramatiese werk sou dek. Gevolglik was dit skaars moontlik om weer 'n tweede keer by hulle aan te klop met vrae oor hul werk as dramaturge. Dit was des te jammerder, aangesien dr. C. Louis Leipoldt, een van hierdie skrywers wat in dubbele aanmerking sou kom, deur baie gereken word as ons beste dramaskrywer, en deur party selfs as ons enigste.

Vir die probleem van tyd en afstand was daar net een oplossing: die skrywers moes per brief genader word met die veeleisende versoek — nadat die moeilikhede verduidelik is — om so goed te wees om op 'n reeks vrae te antwoord. 'n Gewaagde versoek van my kant, en 'n tydrowende saak vir die genaderdes.

Die eerste taak was die opstel van so 'n vraelys. Met 'n effens skuldige gevoel, soos dié van 'n eksaminator wat 'n kandidaat gaan bespring, het ek gaan sit en 'n lys vrae neergeskryf, waarop volledige antwoorde 'n boek sou vul. Baie van hulle moes uitgeskraap, en ander weer gewysig of aangevul word voordat ek die volgende lys voor my gehad het om vrae uit te kies wanneer ek aan die verskillende skrywers sou skrywe:

1. Hoe het u aan die dramaskrywe geraak?

2. Het u in u ontwikkeling as dramaturg invloed ondervind van enige ander skrywers?

3. Kan u enige interessante besonderhede meedeel omtrent die ontstaan van party van u drama's?

4. Skryf u vir opvoering of net vir eie uiting en genot?

5. Waar 'n drama bestem is vir opvoering, en dus meer as 'n ander kunswerk bestem is vir die algemene publiek, in hoeverre dink u moet 'n dramaskrywer voldoen aan die openbare smaak?

6. Dink u die drama kan en moet gebruik word vir volksopvoeding?

7. Wat dink u van die nuwe moontlikhede wat die radio aan die dramaturg aanbied?

8. Het u al daaraan gedink om 'n drama te skryf, waarop 'n Afrikaanse rolprent gebaseer kan word?

9. Vind u die skrywe van drama's moeilik?

10. Waaraan gee u die voorkeur, lang stukke of een-bedrywe?

11. Die bewering is gemaak dat dramatiese skeppingsmag 'n tweespalt verg in die skrywersiel. Is dit juis?

12. In hoeverre dink u vind 'n skrywer se persoonlike ervarings en lewenskonflikte uiting in sy drama's?

13. Kan ons binnekort weer 'n drama van u verwag?

Hierdie vrae sou dan dien as grondslag vir die lyste aan die besondere dramaskrywers. Die volgende vraag was: wie moet nou genader word? Met weglating van Leipoldt en Malherbe bly daar 'n hele paar jongeres oor, wat egter nog nie genoeg geskrywe het om as vooraanstaande dramaturge in aanmerking te kom nie, en alleen twee figure wat wel in aanmerking kom: adv. H. A. Fagan, wat met sy *Die Ouderling* en *Ousus* 'n hoogtepunt in ons letterkunde bereik het, en dr. J. F. W. Grosskopf, van wie *As die Tuig Skawe* en *Drie Een-bedrywe* heelwaarskynlik die beste dramatiese werk is. Aan die twee dramaskrywers het ek dan geskrywe, die plan van die *Skrywerskring* verduidelik, die moeilikhede uitgelê, en 'n vraelys voorgelê. Met die grootste vriendelikheid en hoflikheid het albei geantwoord. Klaarblyklik het hulle hulle baie moeite getroos om op die persoonlike vrae te antwoord; en hul antwoorde werp baie lig op hul werk as dramaturge.

## ADV. H. A. FAGAN.

In sy lang, belangwekkende brief vertel adv. Fagan van een van die interessantste gevalle van lettterkundige samewerking waarvan ek weet, dié tussen hom en mev. Fagan. Dis deur die invloed, en met die hulp, van sy vrou, wat baie belang stel in die drama, sowel in die letterkundige aspek as in dékor en opvoering, dat hy hom aan die skrywe van drama's begin wy het. Alhoewel hulle saam baie drama's lees — die letterkundige vorm waarvoor albei 'n voorliefde het — is daar geen besondere dramaturg wat hy hom as model stel nie.

Die ideë wat hy vir toneelstukke het, kan hy alleen uitwerk wanneer hy 'n betreklik vrye tydjie het, wat hy byna nooit kry nie. So is die bundel *Die Ouderling en Ander Toneelstukke* in bladvorm geskrywe in die betreklik rustige periode van 'n waarnemende regterskap, en daarná, met die gewone en altyd onmisbare hulp van mev. Fagan, behoorlik afgewerk.

Hy skrywe vir eie uiting en genot, maar ook daarby om die een of ander boodskap of stelling in dramatiese vorm te probeer weegee. Daarby soek hy egter altyd om die stuk speelbaar te maak, en dis

hierin dat sy vrou hom so sterk bystaan, want sy het 'n studie van die voordrag- en toneelkuns gemaak. So geniet adv. Fagan dus 'n voorreg bo baie ander Afrikaanse dramaskrywers wat nie in die geleentheid was om in aanraking te kom met die eise van die skouburgverhoog nie, en van wie die drama's ly aan onspeelbaarheid.

Adv. Fagan werk baie langsaam aan 'n toneelstuk. Hy begin nie met 'n intrige nie, maar met die abstrakte hoofgedagte wat hy wil probeer uitbeeld. Dan soek hy karakters wat, by wyse van stelling en teëstelling, die gedagte kan illustreer, en ook 'n situasie waarin hulle, in hul omgang en botsing met mekaar, die nodige illustrasie kan lewer. Watter lig werp dit nie op stukke soos *Op Sand Gebou, Ousus* en *Die Ouderling* en watter leiding skuil daar nie hierin vir jonger skrywers nie! Daar skuil natuurlik ook 'n groot gevaar in hierdie metode, nl. dat die karakters marionette-figure sal word, by die hare ingesleep om 'n sekere kunsie te doen, sonder individualiteit en sonder om as mense te lewe. Ons weet almal dat die karakters in adv. Fagan se toneelstukke juis dit nie is nie, maar wel natuurliklewende en handelende, waaragtige mense. Hoe kry hy dit reg? Deur die verhaal of intrige, nadat hy die karakters gekies het, vanself te laat ontwikkel uit die ontmoeting en botsing van die karakters. Hierdie ontwikkeling word stap vir stap met sy vrou bespreek, en dan word die drama behoorlik reggeskawe om te sorg dat dit speelbaar is. Wat 'n ideale samewerking, en wat 'n liefdevolle toewyding spreek daar nie hieruit nie.

Tweespalt hoef daar in die skrywer se siel nie te wees nie, maar hy moet hom met die groots moontlike onpartydigheid kan indink in die uiteenlopende gemoedstemmings en botsende oortuigings van die verskillende karakters. Pragtig sien ons dit geïllustreer in *Die Ouderling,* waar die skrywer hom net so goed indink in die konserwatiewe ouderling as in die dominee met sy moderne standpunt.

Die dramatiese stof vir 'n toneelstuk moet natuurlik altyd verskaf word deur persoonlike ervarings en waarnemings, maar in die werk van adv. Fagan verskaf dit alleen die grondgedagte wat in sy uitwerking onherkenbaar verskil van die feite wat daartoe aanleiding gegee het.

Net soos C. M. van den Heever, voel adv. Fagan ook die gebrek aan die nodige rustige tyd om letterkundige werk te doen. Vir jare al het hy al die ruwe materiaal, sowel vir 'n lang toneelstuk as vir etlike eenakters in sy kop, maar die tyd ontbreek om hulle aan te pak. Jammer is dit dat sulke skrywers nie vrygestel kan word om hulle geheel en al aan die letterkunde te wy nie.

## DR. J. F. W. GROSSKOPF.

Dr. Grosskopf se brief, kort en ter sake, met sy reëlmatige netjiese handskrif, het by my dadelik die beeld opgeroep van 'n baie besige logies-denkende man met helder-omlynde begrippe; en die inhoud het my die indruk gegee van iemand wat diep bewus is van die ekonomiese en kulturele toestand waarin ons volk verkeer. 'n Sterk figuur.

Vir jare, so skryf hy, was sy universiteitstudie, beide in Suid-Afrika en in Europa, oorwegend literêr. Die drama en dramaturgie het hom al vroeg geïnteresseer. As student in Europa het hy eenmaal aan 'n Afrikaanse toneelstuk begin skrywe, en sowat twee bladsye klaargemaak.

Invloed het hy ondervind, waarskynlik veral van die naturalistiese toneelskrywers wat omstreeks 1900-1910 baie die toneel gedomineer het. Hy glo nie dat hy bewus een van hulle gevolg het nie, ook al omdat hul stofkeuse meestal nie vir die groot massa van die Afrikaanse publiek geskik sou wees nie. Hier het ek die eerste indruk gekry van 'n man wat dink in terme van ons hele volk.

In verband met die vraag oor besonderhede oor die ontstaan van sy stukke skryf hy die volgende oor *'n Esau*. Die eerste gedagtes vir die drama het opgekom onder die indrukke van die Opstand van 1914. en die daelikse kontak in die gevangenis in Pretoria met baie „Oom Bartels.'' Eers in 1918-1919 het hy die fabel begin uitwerk en in 1919 die manuskrip voltooi.

Net soos wat party mense meer waarde heg aan die een sintuig as aan die ander — party waardeer klanke bv. meer as gesigsindrukke — so vind ons dat skrywers ook soms in party opsigte, sal ons maar sê, van 'n sekere sintuiglike tipe is. As ons dit weet, help dit ons om hul werk te waardeer, want dan verstaan ons hul standpunt. So kom ek tot die gevolgtrekking dat dr. Grosskopf baie waarde heg aan die visionêre, die gesigsindrukke. Dit is een van die redes waarom hy daaraan twyfel of die radio aan toneelskrywers baie moontlikhede aanbied. Vir hom is *sien* 'n noodwendige vereiste vir die drama.

Dieselfde indruk kry ek uit sy antwoord op die vraag of hy vir eie uiting of vir opvoering skryf. Sy antwoord lui: „'n Skildery word gemaak om bekyk te word en 'n toneelstuk om opgevoer te word.'' Dis die antwoord van 'n man wat in voeling is met, en bewus is van, sy medemense om hom. Hierdie maatskaplike volksverband, en die verantwoordelikheid van die skrywer teenoor sy lesers, spreek ook uit ander antwoorde. Oor die vraag oor openbare smaak skryf hy: „Veral in 'n land met 'n jong kultuur en min mense moet alle kunsvorme hulle aanpas by die volk se uitkyk.'' Dis die houding van 'n man wat met 'n wye geestesblik in terme van ons hele volk dink. Dat hy hom nie blind staar op die een aspek nie, word bewys deur sy bewering dat volksopvoeding gedoen kan word deur dramatiese opvoerings, maar dat dit nie doel hoef te wees nie.

Hoewel een van sy stukke (die eenbedryf *In die Wagkamer*) verwerk is as klankfilm (onder die naam *Moedertjie*) het hy nog nie serieus daaraan gedink om 'n Afrikaanse rolprent te skrywe nie. Hy glo dat die film en die toneel langs mekaar kan bestaan, ieder met sy besonderlike gebied. Die film staan nader by die skilderkuns, die toneel nader by die beeldhoukuns, ofskoon albei ontwikkeling en beweging het.

Wat tweespalt in die siel van die skrywer betref, maak dr. Grosskopf byna dieselfde opmerking as adv. Fagan: tweespalt is nie juis nodig nie, maar die dramaturg moet hom kan invoel in teenstrydige opvattings.

Die moderne haastige mense hou meer van kortverhale as lang romans, maar dr. Grosskopf meen dat die algemene publiek, veral in Suid-Afrika, nog meer van lang stukke hou en minder sin vir die eenakter het. In hierdie verband is dit interessant om op te merk dat die opbloeiing van die Klein Skouburg-beweging in ander lande gepaard gegaan het met 'n groot belangstelling in die eenakter. Vir dr. Grosskopf het albei vorms hul bekoring.

Net soos adv. Fagan vind hy ook dat die skrywe van drama's g'n kinderspeletjies is nie. Dit vereis baie tyd en rustigheid, en by gebrek aan die twee onmisbare dinge, twyfel hy daaraan of ons binnekort weer 'n drama van hom kan verwag.

Albei dramaturge het besonder belangwekkende en inspirerende dinge meegedeel in hul briewe, en albei, ervare skrywers soos hulle is, het leiding gegee vir jongeres. Adv. Fagan wat werkmetode betref, en dr. Grosskopf wat strekking en algemene doelstelling betref. Veral het dr. Grosskopf ook aandag gevestig op die rol van die dramaturg in die nasionale kultuurlewe van die volk, een van die grootste probleme wat skrywers, kritici en denkers van vandag besighou.

---

# Jochem van Bruggen

Deur J. van Melle

---

DAAR is twee soorte realistiese kunstenaars. Daar is die kunstenaar wat sekere mense met groot aandag beskou tot hy hulle so goed ken dat hy hom kan voorstel hoe hulle onder allerhande omstandighede sal spreek en handel. By hom in sy omgewing sal oom Koos, tante Pietjie en hul dogter Johanna of hulle nou ook al in sy verhaal sterf of 'n bruilof bywoon of in woede uitbars altyd so spreek en handel soos hulle in werklikheid, indien hulle in daardie omstandighede sou verkeer, sou doen. Hy leer hulle so goed ken omdat dit vir hom 'n genot is om hulle te beskou, met verlange om hulle te verstaan. Hy voel vir sy mense. Hy hou van hulle. Hy sien wel hul gebreke, hul foute, gemeenhede en belaglikhede maar deur sy groot verdraagsaamheid, sy vermoë om te verontskuldig en sy verlange om te verklaar, voel hy hom tot hulle aangetrokke, wens hy om hulle te laat leef in 'n verhaal. Dit is nie portretteer nie want hy bring hulle in omstandighede waarin hy hulle nog nooit gesien het nie.

So 'n kunstenaar is Jochem van Bruggen.

Dan is daar die skrywer wat hom nie so seer verdiep in die karakter van enkele bepaalde persone nie maar wat aandag het vir elkeen wat aan hom verbygaan. Hy bekyk hulle almal ondersoekend, ontledend, maar in plaas van in te dring in die aard en persoonlikheid van enkele individue soek hy na algemene karaktertrekke, soek hy meer die algemeen-menslike soos dit sig in die enkelinge en in die verskillende klasse en groepe aan hom openbaar. Daar ontstaan by hom op dié wyse 'n insig in die wese van die mens in die algemeen en van sekere soorte meer in besonder. Met die kennis, wat hy so deur waarneming en oordenking verkry het, skep hy dan sy figure. Dit is nie mense wat hy ken nie maar dis maaksels van sy verbeelding. Sy karakters is ewewel mense soos jy al dae kan ontmoet en hulle deurleef omstandighede soos sulke mense dikwels deurleef en hulle spreek 'n taal soos sulke mense met so 'n bepaalde geaardheid spreek en hoewel hulle verdigsel is, is hulle tog opgebou van waarneminge uit die werklike lewe en is hierdie kuns dus suiwer realistiese kuns.

So 'n realistiese kunstenaar is Jochem van Bruggen ook.

Hy behoort sowel tot die eerste soort realistiese kunstenaar as tot die tweede. Daar is 'n vermenging van beide in hom of liewer, soms is hy die een en dan die ander, hoewel hy, na ek meen, meer tot die eerste groep behoort as tot die tweede.

Sy aard bring mee dat hy realisties is. 'n Realis hou van eenvoud, van onopgesmuktheid, is wars van mooidoenery en opsiering, hou van die naakte ding, bemin die waaragtigheid; hy wil geen onmoontlikhede, geen onwaarskynlikhede nie maar hy wil die logiese, die aanneembare en die verklaarbare. As mens Jochem van Bruggen ontmoet, hom daar by sy huis sien, verstaan jy dadelik dat die man, van die kunsvorme wat daar is, die realistiese gekies het as middel om homself uit te spreek. Vir romantiek lyk hy nie die man nie. Hy wil nie 'n vergulde werklikheid nie maar die naakte werklikheid, nie homself verdiep in aangename onwaarskynlikhede nie maar die lewe aanvaar soos dit is en daaruit deur beskouing en oordenking wysheid vind om dié dan weer deur sy kuns aan ander mee te deel.

Hy is in baie opsigte benydenswaardig want dit is nie aan veel skrywers gegee om alleen vir hul kuns te leef nie. Sy boeke bring hom saam met sy klein boerdery genoeg op om, al is dit dan nie ryk nie, daarvan te bestaan. Daardie bestaan is wel onseker, nie altyd word sy boeke voorgeskryf nie, nie elke boek word goed verkoop nie, die opbrengs van sy boerdery is dikwels teleurstellend, sy rondreis met sy toneelstukke het hom baie geld laat verloor, maar tog, sy inkomste stel hom in staat om met sy werk voort te gaan. In sy stil omgewing, omring van die tipes wat hy so goed ken en van mense wat hom altyd weer tot nuwe werk inspireer, vind hy die nodige rus vir die ontwikkeling van sy kalm beskouende en diep aanvoelende gees.

Eendag het ek hom daar gaan besoek en toe ons daar op sy stoep sit en gesels met die uitsig oor die kopperige omgewing met die klein landjies van die klein plaasboere langs die kronkelende rivier, toe vra ek myself af of Van Bruggen wel weet dat hy in baie opsigte een van die bevoorregte mense is. Hy kan sy tyd wy aan sy kuns. In sy huis heers 'n natuurlike aangename gees; mens voel dit sommer dadelik as jy binne is. Sy werk word beloon met die erkentlikheid van die volk. Hoeveel van ons het al hierdie dinge? So lyk dan die omstandighede vir die lewering van weer goeie werk uitnemend. Dit sal ook wel kom. Mens moet net geduld hê met Van Bruggen. Mens moet hom nie aandryf nie. Jy moet nie vir hom 'n tyd bepaal nie. Hy is stadig. Hy is nougeset waar dit sy kuns betref. As hy voel dat hy die dag nie kan skryf nie, hou hy op. Hy sal ure loop en soek na die regte woord in 'n sekere volsin, na 'n tekenende uitdrukking. Jy moet hom tyd gee. As mens hom aanjaag, word hy onrustig en kan nie goed skryf nie.

Hy begin miskien 'n verhaal by die end, miskien in die middel; hy skryf brokstukke hier en daar tot langsamerhand alles tesame gebring is tot 'n mooi geheel. Dit spreek vanself dat by so 'n werkwyse dikwels stukke ongebruik bly, dat daar tye kom dat hy nie weet hoe om aan te gaan nie; maar langsaam, met tye van vlotgaande werk, afgewissel met tye van verbystering, nader die werk sy voltooiing. Dis of 'n vormlose massa langsaam uit 'n digte mistigheid te voorskyn kom en al meer en meer gestalte en kleure aanneem tot dit eindelik duidelik omlyn en vol lewe daar voor jou staan.

Aan sy manier van duidelik maak proef jy reeds sy skryfwyse. Hy soek onder sy spreke altyd na die regte woord, na 'n nuwe beligting; met moeite, met inspanning.

Sy teleurstelling oor sy ondervinding met sy toneelstukke kon hy nie verswyg nie. Die kultuurverenigings het hom nie voldoende ondersteun nie, meen hy. Ten minste oor die algemeen. Waar hulle sy koms goed voorberei het, was die aantal aanwesiges groot maar meestal was die opkoms moedbenemend. Sy toneelstuk *In die Maalstroom* is volgens hom beter as *Ampie*. Die publiek het dit oor die algemeen ook meer geniet. Maar ook daar nog, terwyl hy oor hierdie mislukte onderneming uitwei, bly hy die humoris en kan hy soms sy teleurstelling meng met vrolikheid. So ook toe hy vertel van hoe sy boek *Ampie* in Holland gevaar het. Maar die betreklik koel ontvangs kan mens verstaan. Om Van Bruggen se werk ten volle te waardeer moet jy die Afrikaanse plaaslewe ken. As jy nie die Afrikaanse plaasboer en die bywoner ken nie gaan veel van die waar tekening, die geestigheid en die humor in sy werk onopgemerk aan jou verby.

Toe ons oor Hollandse boeke praat, noem hy enkele waarvan hy hou en daaronder was *Maryntje Gyzens Jeugd, Bartje, Sprotje,* boeke oor kinders. Dit is kensketsend. Die man hou van boeke waar die skrywer diep in 'n mens se siel ingedring het en nog wel in 'n kindersiel. Hy is self ook so. Hy dring ook diep in een mens se siel in liewer as om groot groepe te laat lewe of om te vertel van geweldige gebeurtenisse. Maar die skrywers aan wie hy die voorkeur gee, soos De Jong of die Engelsman Galsworthy, het nie 'n groot vormende invloed op hom gehad nie. Ten minste hy glo dit nie. En ek kan dit sien. Hy is nie 'n navolger van die een of ander groot skrywer nie. Hy het homself gevorm. Net soos hy uit sy omgewing, en natuurlik onbewus ook uit homself, die stof versamel waarmee hy sy werke bou, so versamel hy uit al die boeke wat hy lees die woorde en uitdrukkinge, die wyses van indeling en neerskryf, hier iets en daar iets, en bou daarmee sy eie styl op.

Aan die kritiek op sy werke het hy veel te danke, sê hy. Menige wenk het hy ter harte geneem. Hy sien dan ook in goeie kritiek 'n groot bate vir die letterkunde en daarom betreur hy dit dat verantwoordelike blaaie soms onverantwoordelike kritici toelaat om boeke te beoordeel. Meer as een ontluikende skeppingsvermoë is deur die oordeel van ongeskoolde, waanwyse en hardvogtige beoordelaars so geskroei dat dit nie verder ontwikkel het nie.

Ek het hom gevra of hy meen dat sekere tipes van die Afrikaanse plaasboer nog in ons letterkunde afwesig is en hy sê my toe dat die Boer van voor die Driejarige Oorlog, die merkwaardige vermenging van aristokratiese en demokratiese karaktertrekke, nog nie in ons letterkunde aangetref word nie. Dit vind hy te betreure want daardie tipe kan in baie opsigte nog aan ons as navolgenswaardige voorbeeld voorgestel word.

Mens kan lank met Van Bruggen gesels en dan verveel dit jou nog nie. Hy is soos sy boeke, veel ryker as wat hy by die begin van die kennismaking lyk.

Dis goed dat die volk van Suid-Afrika hom waardeer want nie alleen is hy die baanbreker op die gebied van goeie romankuns nie maar ons het realistiese skrywers soos hy nodig, 'n skrywer wat ons aandag trek na skoonheid om ons heen en in ons eie lewe wat ons sonder die soort van kuns miskien nie sou raaksien nis. So 'n man is 'n wyse. Hy soek en vind wysheid en gee vir ons die wysheid in 'n vorm wat ons kan verstaan en geniet. Hy sal ons nog weer goeie werk skenk as hy sy ideale vashou, hom nie deur verkeerde raad of geldsorge of node laat druk op 'n pad wat nie syne is nie.

Hy is nou besig met 'n vervolg op *Ampie* en *Die Meisiekind*. Laat ons hoop dat hy dit betyds mag voltooi en dat die werk 'n bewys mag wees van sy geestelike groei.

---

# A. G. Visser

DEUR STEPHEN EYSSEN

---

**(Skrywer van hierdie persoonlike herinnerings aan wyle dr. A. G. Visser is in Suid-Afrika bekend as komponis en sanger. Mnr. Eyssen was lank persoonlik bevriend met die gestorwe digter.)**

NA die skok van Visser se dood op 10 Junie 1929, is daar taamlik baie geskrywe oor sy lewensloop en sy letterkundige werk. Nog vars in die geheue is stukke soos dié van prof. J. J. Smith, dr. Louis Leipoldt en mnr. H. H. Broodryk. 'n Jaar ná die digter se dood sing die Heidelbergse skooldogter, Bertha Dönges, in haar „In Memoriam'':

*O afskeidsdag! Hoe helder straal jou lig,*
*Asof geen skeidingsweë ons harte kwel,*
*Of kom jy met jou glans ons weer vertel*
*Hoe skoon dit was, sy sonnige aangesig?*

*Nog leef sy beeld in ons verbeeldingsland,*
*Nog klink sy lied uit elke hart en mond,*
*Nog bly vir ons die Kloof se kerkhofgrond*
*'n Heiligdom, en hou ons eerbied stand.*

So spreek ook H. R. Brownlee sy eerbied uit in 'n gedig met dieselfde naam:

*South Africa laments a son,*
*And we brother — such an one*
*As leaves no peer.*
*A poet patriot is dead,*
*A healer from our midst has sped,*
*A friend most dear.*

*Although I never saw his face,*
*Though we are sprung from several race,*
*Of different tongue,*
*I call him brother, for I see*
*The poet-soul's fraternity*
*In songs he sung . . . .*

Vir almal was dit swaar om te besef dat die stem van ons beminde Sanger van die Suikerbosrand vir altyd stil was.

Graag bepaal ek my dus by die versoek om uit my persoonlike herinneringe die een en ander omtrent dr. Visser mee te deel.

Omstandighede het my vroeg in 1920, saam met 'n reisgeselskap Stellenbosse studente, na Heidelberg gevoer. Ons het ook hier 'n toneelstuk kom opvoer en is aangenaam verras om by die plekbesprekingskantoor te verneem dat die saal die aand stampvol sou wees. En tog .... toe dit aand word, was die groot saal nouliks tot die helfte beset! Dr. Visser se vrou is die dag oorlede! Diep het ook ons, as vreemdelinge, onder die indruk gekom van die hoë agting en die meegevoel wat dorp en distrik die familie toegedra het.

'n Jaar later het my onderwyswerk op Heidelberg begin en kon ek in die voorreg van nouere vriendskap deel. Sangiro het my een aand na Dokter se huis geneem om met die familie kennis te maak. Grootmoedersliefde het intussen opofferend te hulp gekom om klein Willie (net een jaar oud), Annatjie en Andries met liefde saam met hul vader te versorg.

By die eetkamertafel het Dokter gesit en skryf. Opgeruimd kom hy ons tegemoet en al was hy 'n oomblik tevore met ernstiger dinge besig, het die geselskap spoedig jeugdig-vrolik geword. Opgewek was die geselskap; vrolik het hy klavier gespeel en die jolige liedjies en tintelende skerts en grappe het tot laat voortgeklink. So was dit in daardie tyd van Dokter se eensaamheid en verlange, die tyd toe sy diepdeurvoelde minnepoësie begin ontstaan het. Sy sonnige lewe, so van nature lewensbly en tog ook so vol lewenserns, het in die lotsbeskikking van die Albestierder berusting gevind.

Langsaam het sewe jaar verbygegaan en Dokter het afleiding gevind in 'n steeds toenemende mediese praktyk en in die baie werksaamhede in verband met openbare liggame en ander sosiale pligte. Sy klinklare optimisme het geseëvier. Sy werkkrag was oorweldigend. Dit was die moeite werd om te lewe! Dat iemand wat heeldag te doen het met siekte en dood, so blymoedig en vrolik kon wees, het my gedurig opnuut getref. Wat 'n kostelike lewenseienskap — erns en luim in volmaakte ewewig! Daarom was hy beide as geneesheer en as mens so suksesvol en gewild in die omgang. Steeds het hy geniet van die skrille kontraste van die lewe. Ondeund het hy eendag meegedeel: „Ou boetie, waar was jy, ek het ds. Louw en my kinders geneem om hul eerste pantomime te sien!" Sy ondeunde skerts en skaterlag, rake kwinkslag en digterlike lewenshumor het die saaiste geselskap vrolik gemaak. Goedmoedig spot hy met die kort, dik

*Tant Sien,*
*Sy wou nog sit toe sit sy al.*

Eendag is hy geroep na 'n siek vrou. Die man was maar wantrouig, want hy het eintlik geglo in geloofsgenesing, en hy merk toe onvriendelik op: „Ja, Dokter, die verkeerde plek se vloer is uitgelê met dokters."

„Nou goed," kom die antwoord dadelik, „sorg dat jy oor my saggies loop, hoor!"

Meester Louw, die gevierde skoolhoof, sou ons dorp verlaat — en natuurlik moes Dokter 'n geleentheidsgedig verskaf. Meester was 'n baas-algebra-onderwyser! In navolging van die Hoër-Volkskoollied se ritme en rym kon my vrou op die afskeidsgeselligheid die volgende voordra:

*MEESTER ALGEBRA*

*Daar's 'n skool met ideale,*
*Beste in Suid-Afrika;*
*Goed in Wetenskap en Tale,*
*Best' van al in . . . . Algebra.*
*Dis die doelwit van ons strewe,*
*Hoop van Jong Suid-Afrika,*
*Want die Volkskool hoog verhewe*
*Is gegrond op . . . . Algebra.*

*Deur die lengte en die breedte*
*Van ons land, Suid-Afrika,*
*Denk nog aan die nooitvergete*
*Heidelberg en . . . . Algebra.*
*Predikante, meesters, skrywers*
*Wat die egte stempel dra*
*Dankend hul sukses aan . . . . syfers*
*X Y Z en Algebra.*

*Voor ons sweef drie lettergrepe*
*A-L . . . . (was dit tog maar al!)*
*G-E . . . . plus- en minusstrepe . . . .*
*B-R-A . . . . (O tranedal!)*
*Selfs die nagwind in die bloekoms*
*Sing nou treurig — vroeg en spa —*
*Wat gaan word tog in die toekoms*
*Van ons dierb're Algebra?*

KOOR:

*Handhaaf in kollége-sale,*
*Handhaaf in Pretoria,*
*Laat normaal en abnormale*
*Proe hoe smaak ons Algebra.*

Meester het hoof gaan word van die Normaal-kollege, Pretoria!

Maar Visser kon ook ernstig wees in sy geleentheidsgedigte. Op 23 Oktober 1927 is op Heidelberg onthul 'n rawe monument, gebou van klippe, wat opgetel is op die plek waar die vroue-konsentrasiekamp gestaan het. Op die gedenkplaat staan die volgende strofe uit die simpatieke gediggie, „By die Monument'':

*Rus in vrede, tere bloeisels,*
*— Offers van die storm —*
*Want uit weke moedertrane*
*Is die steen gevorm.*

In die krag van sy ryke lewe het 'n ernstige slag hom in 1924 getref, toe 'n hartaanval sy huisgenote en vriende bekommerd laat staan het. Gelukkig het herstel spoedig gekom en Dokter was jonger as ooit tevore. Dit was nogtans aan hierdie ongeluk te danke dat ons sy skone „Van die Tuinman'' vandag het. Hierin sien ons Visser ook as die gelowige Christen wat begeer om „saggies weggehark te word, tesame met die roos.''

As 'n mens in die vakansietye saam met hom gery het na sy pasiënte in die distrik, het jy hom ook as volksdigter leer ken. Die armste uit die volk het sy belangstelling geniet. In „Die Wapad'' het ons vir altyd 'n simpatieke herinnering aan die Trekboer. Miskien teken hierdie gedig Visser se menslikheid en simpatieke natuur so goed soos enige van die ander: hy word geroep na die veld waar 'n trekboer die nag in sy wa langs die pad oorlede is. In skynbare gelatenheid het die ou moeder haar al versoen met die harde feit van haar man se dood, maar ontroosbaar klink dit: „Waar sal ek tog 'n staanplekkie kry?''

*Ek is moeg, o so moeg al van swerwe,*
*Rus smeek ek vir liggaam en gees.*
*Sou daar nie vir my eer ek sterwe*
*Ook êrens 'n staanplekkie wees?*

*Maar voor oor die wapad staan immer,*
*Bekroon deur 'n lonkende ster,*
*Die hoë blou berge van Nimmer*
*Wat die weg na Geluksland versper!*

En of dit nou is in „Die Ou Voortrekker'' of „Die Jongste Burger'', „Ruiters van die Nag'' of „Voorslag'' — altyddeur tref opregte volksliefde ons. In die Afrikaner se kragsinspanning tot eie behoud en die bereiking van sy ideale het Visser altyd 'n warm belangstelling aan die dag gelê; en hy het dit altyd innig geniet as daar van sy vaderlandspoësie op Krugeraand of Kultuurdagviering voorgedra word.

Ek herinner my nog Ou Voorslag se trippelgang so teen die aand as Dokter op sy gesondheidsritjie was. Spoedig het Dokter en Voorslag geselskap gehad op hierdie ritjies, want die lewe was weer vol en verjongd; en op 4 Julie 1927 kon die hartewens van Dokter en mej. Marie de Villiers bevredig word. Op hul huweliksvoltrekking in die Braamfonteinse kerk het gevolg 'n gesellige ontvangs in die Grand National Hotel waar ook baie Heidelbergers in hul geluk kon deel. Sou daar baie mense geweet het dat Dokter hierdie gelukkige vroutjie enkele jare tevore al in sy „Rosa Rosarum'' na sy tuin genooi het?

*. . . . dat ek my blomme, my bome, my plante,*
*Roos van my hart, hulle weerga kan wys!''*

Lankal was sy die besielster van sy nuwere verse soos b.v. ook in „Princesse Lointaine'' duidelik word.

Dit was die verkiesingstryd van 1929 wat Visser die volgende wekroep tot sy volk laat rig het in „Nimmer of Nou'':

*. . . . Sal ons die Voortrekker-stempel bestendig*
*— Heer van sy hoewe en baas van sy plaas —*
*Of deur verslapping ontaard en lamlendig*
*Op ons geboortegrond kneg word en Klaas?*
*Had ons die Eendrag — die Mag — van ons leuse;*
*Had ons die Wil om te handhaaf, te hou . . . .*
*Hier lê die kruispad en kort is die keuse,*
*Maklik die dwaalweg, maar . . . . lank die berou!*

*. . . . Nou is die dag, nou die uur van bestemming*
*Werda? Suid-Afrika: Nimmer of Nou!*

„Dít moet jou vroutjie leer vir oom Fasie se gesellígheid, as hy inkom,'' klink dit terwyl hy die gedig, nog nat, aan my oorhandig. Hoe intens was sy belangstelling nie!

Maar die 12de Junie 1929, stemdag, het ons digter self nie belewe nie. Op Maandagmore, die 10de, is hy ons wreed ontruk. Alleen sy jong vroutjie en dr. Pienaar by hom.

Ek herinner my veel, so baie: ook die reg-neerlê van sy nog warme lyk; die magwoord van die begrafnisredenaar, wyle ds. A. J. Louw; die doodsmars bewend in my vingers; die kronkelende stoet; geskeurde harte; sy rusplaas in die Kloof-kerkhof met die eenvoudige steen-opskrif, „Goddank vir jou.''

Maar ook sal ek nog altyd onthou die bekwame, beminlike, sonnige vriend, 'n pragtige voorbeeld van die ontwikkelde, beskaafde Afrikaner: Andries G. Visser.

---

# Sangiro (A. A. Pienaar)*

DEUR RUD. P. VISSER

EEN maanlignag, jare gelede, het 'n Afrikaner-seun aan die kant van 'n oerwoud in Midde-Afrika na die veraf geroep van 'n leeuwyfie na 'n maat geluister. Nog verderaf het hy die klaende gerunnik van 'n sebra-hings waarvan die merrie deur 'n leeu gevang is, verneem. Byna onhoorbaar in die verte het die getom-tom van Afrika se kinders weerklink. Die lig van die groot maan het die wêreld om hom geel gevlek, en laag, ver en laag aan die horison, het die Suiderkruis gehang. Dit was stil aan die kant van die oerwoud . . . . Ineens het hy geweet dat hy alleen is, alleen in die wêreld — en hy is vandag nog alleen.

Hierdie Afrikaner-seun was Sangiro.

Etlike jare voor hierdie besondere maanlignag het hy as vyftienjarige knaap op die hoogland aan die voet van Kilimandjaro sy moeder se lepels stilletjies opgesmelt om die loodkoeëls van 'n verslete ou donderbus harder te maak ten einde 'n renoster 'n blou kol teen die blad te skiet. Toe het hy reeds sestien tiers op sy kerfstok gehad . . . . was hy verlief op 'n skone Duitse *Mädchen* . . . .

Terwyl ek skryf doem voor my die maer, fyn besnede gelaat op, geel gevlek deur die koors en met rimpels wat getuig van lyding; sien ek die dromerige grys oë wat in die verte staar; die lang, stokkerige hare met die silwerwit hier en daar duidelik sigbaar. En ineens voel die pen magteloos tussen my vingers . . . . Ek staan voor 'n siel waarop die eeue-oue Afrikaanse oerwoud sy stempel onmiskenbaar afgedruk het . . . .

Eendag as op die Afrikaanse vasteland geen oerwoud meer sal wees nie, sal 'n Afrikaner-seun, beetgepak deur 'n onkeerbare *wanderlust* en getrou aan sy volksaard, die wye wêreld intrek en saans in die lig van die groot maan in sy verbeelding 'n voorstelling vorm van 'n legendariese figuur — Sangiro. En eers dan sal hierdie man reg gewaardeer en in die regte perspektief gesien word.

Sangiro besit twee eienskappe wat sy hele wese oorheers: hy is 'n swerwer en 'n fynbesnaarde kunstenaar. En dis hierdie twee eienskappe saam wat van hom een van die belangrikste figure in die Afrikaanse letterkunde gemaak het. Vir daardie letterkunde is dit 'n gelukkige sameloop van omstandighede dat hierdie man, in wie se are die swerwersbloed van sy vaders vloei, die leerskool van die lewe kon begin het met

---

* Vir sommige van die feite wat in hierdie artikel vermeld word, is die skrywer dank verskuldig aan dr. P. J. Schoeman, van die Universiteit Stellenbosch.

'n avontuurlike tog na die destyds onbekende woestenye van Oos-Afrika, dat hy as elfjarige seun die nagmerrie-trek van Mombasa na die hoogland aan die voet van Kilimandjaro kon meemaak en dat hy later in die oerwoud van Midde-Afrika die lied van die wildernis kon hoor en opvang. Vir die Afrikaanse letterkunde beteken dit tewens 'n onberekenbare verlies dat die pestilensie wat in die donker wandel, die koorsmuskiet wat in die ongerepte oerwoud skuilhou, hierdie kunstenaar se kragte ondermyn en van sy liggaam 'n wrak gemaak het.

Siedaar die mees tragiese figuur in die huidige Afrikaanse letterkunde: 'n man met 'n siel só fynbesnaard dat slegs die stilte 'n geluid daaraan kan ontlok, in wie se binneste die lied van die wildernis sing en wat daardie lied op kan vang en weer kan gee; maar daarby ook 'n man wat die afgelope vyf, ses jaar nie een enkele nag deurslaap het nie en wat meer liggaamlike pyn verduur as waar die mense van weet.

Oor 'n tydperk van ongeveer twintig jaar en met slegs baie kort tussenposes, het Sangiro malaria opgedoen. Die gevolg is dat sy hele gestel vandag ondermyn is. Geen enkele geneesheer, — selfs nie eens dié wat hy in Berlyn geraadpleeg het, — kan iets daaraan doen nie. Gedeeltelik ten gevolge hiervan is hierdie kunstenaar wat nog vol is van „die lied van die wildernis", bykans nie meer in staat om enige skeppende werk te lewer nie. Hy het vyf jaar gelede bv. sy tweede Safari-boek aangepak en driekwart daarvan voltooi. Toe het hy ellendig siek geword. Die siekte het gedraal, lank gedraal, want die malaria-kiem maai sy slagoffers baie keer nie ineens af nie: hy martel hulle langsaam en met verdrag — 'n Tomás de Torquemada in 'n ander gedaante. Toe hy weer enigsins herstel het, was hy nie in staat om verder aan die boek te werk nie, want soos hy self aan skrywer hiervan verklaar het, dit is byna onmoontlik om ná verloop van enige maande, of miskien jare, 'n onvoltooide boekwerk weer aan te pak en klaar te skryf. „Mens moet in dieselfde stemming wees waarin die boek gekonsipieer is," het hy gesê. „Om ná verloop van tyd, wanneer ander dinge jou aandag besig gehou het, weer in die bepaalde stemming te geraak, is baie moeilik, meestal onmoontlik."

Daar bestaan ook ander redes waarom die pen van die skrywer van *Uit Oerwoud en Vlakte* nie meer so vaardig is nie: om siel en liggaam aan mekaar te hou is hy tans gedoem om maande lank in die Goudstad tussen kalk en steen te arbei, weg van die natuur wat hy liefhet en wat hom inspireer. Hy kwyn in die Goudstad, want: „As die skrywer voeling met die natuur verloor, kan hy maar ophou skryf," lui sy eie uitspraak. En van geen kunstenaar is dit meer waar as van Sangiro nie. 'n Jaar of twee, drie gelede het skrywer hiervan in 'n artikel in *Die Vaderland* gepleit dat toegesien moet word dat diegene wat toon dat hulle in staat is om werk van blywende waarde op die gebied van die Afrikaanse letterkunde, sowel as op dié van die skilder-, beeldhou- en musiekkuns te lewer, nie nodig sal hê om hulle te bekommer oor wat hulle op die dag van more sal eet of sal aantrek nie. Ons is bereid om duisende ponde te bestee om 'n paar Boesmans in die Kalahari-woestyn van totale ondergang te red, om die klip-werktuie van 'n verbygegane kultuur in duur geboue te huisves, of, wat nog erger is, om

manne in goed besoldigde betrekkings aan te hou, sodat hulle van die een verhoog in die land na die ander kan trek om dolleë redevoerings oor kultuur en nasiebou te lewer — maar vir hulle wat die gawe Gods besit om ons letterkunde te kan verryk en werk van blywende waarde te lewer, het ons niks oor nie. Ons beskinder hulle liewer en hou geleerde betoë oor hul „eienaardighede''. Wie weet, as Sangiro nie nodig had om hom te kwel oor wat hy moet eet en drink nie, watter kostelike werk die nageslag nie van hom sou kan erwe nie. Hy het tog immers al getoon waartoe hy in staat is en hy is nog by verre na nie ,,uitgeskryf'' nie.

'n Ander rede waarom die Afrikaanse letterkunde nie meer deur die pen van Sangiro verryk word nie: sy beste werk het hy in sy studentedae gelewer, toe hy nog die onbekommerde idealis was. In Stellenbosch het hy 'n idilliese bestaan gevoer; daar het hy skoon ideale gekoester, het die toekoms hom toegelag. En toe ineens is hy in die volle maalstroom van die lewe gewerp. Die idealis het kennis gemaak met die koue wêreld en hy het verbitterd geraak. Uit die aard van sy kunstenaarstemperament kon mens nouliks iets anders verwag het: hy is iemand wat innig kan bemin en intens kan haat, iemand wat baie van sy vriende verwag, maar self bloedmin gee. Eers tien jaar nadat hy Stellenbosch verlaat het, nadat hy deur die lewe hardhandig rondgegooi is, in Oos-Afrika 'n rolprent van die dierelewe vervaardig en in Duitsland rondgeswerf het, was hy in staat om hom in 'n sekere mate met die lewe te versoen. Hierdie versoening is verhaas toe hy enige tyd gelede in Pretoria weer van sy ou studente-vriende ontmoet het: toe het hy begin besef dat hy nie die enigste is wat gely het en wie se ideale nie verwesenlik is nie.

Laat ons hoop dat die berusting wat met die jare kom, hom weer in staat sal stel om puik werk te lewer. Intussen bly hy 'n vereensaamde wat miskien net deur sy intieme vriende reg verstaan en reg gewaardeer word. Hy hou van mense, maar hy hoor hulle nie graag praat nie. Toe die eggenote van dr. P. J. Schoeman hom eendag gevra het wanneer hy die gelukkigste voel, was sy antwoord: „As ek stil kan sit met 'n lekker lang sigaar wat goed brand, 'n koppie lekker boerekoffie langs my en *'n paar vriende wat nie praat nie.''*

Sangiro is tans in Johannesburg besig om vir die Publisiteitsafdeling van die Suid-Afrikaanse Spoorweë en Hawens 'n rolprent van die Voortrekkers te vervaardig. Dit is 'n onbenydenswaardige taak wat aan hom opgedra is: daar is 'n oneindige hoeveelheid sleurwerk aan verbonde. Ook staan hy in 'n sekere mate skepties teenoor die opdrag: twee keer tevore het hy die leiding in die vervaardiging van rolprente op hom geneem en elke keer was hy nog bitter teleurgesteld. „Hierdie keer sal dit seker nie veel beter gaan nie,'' het hy onlangs aan my gesê. Die enigste soete druppel in verband met hierdie reusagtige werk is miskien die feit dat hy ten gevolge van noodwendige navorsingswerk, die geleentheid kry om meer intiem kennis te maak met die figuur wat hy as die grootste held in die Afrikaanse geskiedenis beskou, nl. Piet Retief. Die rolprent sal waarskynlik eers teen die einde van 1937

voltooi wees. Hy is dus gedoem om nog maande lank in Johannesburg te vertoef, in die stad sonder 'n siel en sonder enige bekoring vir die kunstenaar wat nog altyddeur die lokstem van die wildernis hoor.

As mens Sangiro waar hy tans tussen kalk en steen gekluister sit, oor sy mening omtrent die een of ander saak nader, sal hy miskien heel naïef antwoord: „Om die waarheid te sê, ek het niks te sê nie.'' By 'n ander geleentheid sal hy jou meedeel „dat niemand ooit meer en groter planne as 'n skrywer het nie, en dat niemand ooit minder uitvoer nie.''

Hy verlang na Berlyn — nie na die stad self nie, hoewel dié ook mooi is — maar na die kunslewe daar; hy sou so graag die groot orkeste weer wou hoor. Hy verlang na die see. „Die see is die enigste stuk natuur wat nie verander kan word nie; dit bly altyd dieselfde. Die see bring die kunstenaar in die regte stemming.'' As hy kon, sou hy rustig langs die see gaan woon, want hy weet dat hy daar sal kan werk, dat hy daar iets sal kan uitvoer. Hy sal dan weer 'n boek kan skrywe wat op dieselfde peil staan met sy eersteling; miskien ook 'n drama wat die ondergang van 'n Boere-gesin in 'n Johannesburgse voorstad sal uitbeeld. „Dit is 'n interessante tema: mens sal daarin ook die poësie van die plaaslewe kan weergee.''

En Johannesburg? Hier is niks wat hom aantrek nie, niks wat hom aanspoor om lettterkundige werk te produseer nie. „Hier kyk mens saans net teen die straatlampe vas.'' Een aand het hy skielik tussen die geboue deur die groot maan gesien. Dit het hom laat skrik; daarna het dit gevoel asof hy iets wat hy in sy kinderjare verloor het, weer teruggevind het.

Hy verlang seker terug na die oerwoud? Die oerwoud? Daar kan hy saans luister na die stem van die wildernis, kan hy die eeue-oue lied opvang . . . .

Die oerwoud? Daarin skuil die dood. — Die grys oë staar dromerig in die verte. — „As ek Oos-Afrika vandag besoek en weer malaria opdoen, sal ek dit nie oorleef nie. Ek sal baie lank daarvandaan moet wegbly.''

Die eeue-oue oerwoud en die groot vlakte-oneindigheid: die wêreld daar begin sy bekoring verloor, want die goudsoeker en die wildjagter het op die toneel verskyn. Die binneland is nie soos die see nie: dit kan maklik verander word.

. . . . Eendag sal die Afrikaanse *wandervögel* nog maar net van die oerwoud kan droom, sal die swerwer-kunstenaar dit net in sy verbeelding sien . . . . En dan sal die figuur van Sangiro legendaries wees . . . .

. . . . Die jare en lyding bring wysheid. „Mens verander so baie,'' sê Sangiro; „jy verander elke jaar, ja, elke maand.''

---

# D. F. Malherbe

---

## *O TROUE VOORSLAG*

*Die braaklandvore van 'n trou geslag,*
*hul doom nog op uit heugnis-vèr valleie,*
*om berge breed, deur strawwe wildernye —*
*denking en daad se groot al-énige krag.*

*Die akkers staan gereed vir milder tye:*
*uit sweet- en bloedgrond bloei die duurste trou,*
*knotsige bome rys uit wilder lye,*
*sterk-stoere harte uit liefde en wee gebou.*

*O bouland van 'n heilig-hoë bestemming*
*waaruit 'n see van graan en woud van krag!*
*Deur storm van angs, deur bittere sielsbeklemming*
*soet ruis die ou Geloof . . . . O troue voorgeslag!*

*Jou asem fluister in die ros-ryp are*
*opspruitend uit morse knegskap, rein soos goud,*
*jou sprake tem die kloue van gevare,*
*jou stormroep kraak in winddrif van die woud.*

*O laat my 'n boom van krag word, knoestig-sterk,*
*en ryp soos graan in volheid van die ure,*
*want jou Geloof is myne, myne jou werk,*
*Gees van die vaders, vul die skamele skure.*

# N. P. van Wyk Louw

---

## *DIT BRAND MY VOETE*

*Dit brand my voete dat ek moet loop,*
*dat ek vinnig soos wind en vuur moet loop,*
*al is my oë blind van lig*
*in hierdie vlamblou somerlig.*

*Oktober 1935.*

---

## *KLEINE GEBED: VAN DIE HANDE WAT VERAG WORD*

*Kyk hier 's my hande, o Heer,*
*rooi en vereelt en groot;*
*die gee ek vir húlle daagliks*
*en vra my brood.*

*U het my bot gemaak*
*om troebel te verstaan*
*waarom ons, stink van sweet,*
*deur ratte en wiele gaan;*

*maar eenvoudige woorde, o Heer,*
*soos Reg en Smart*
*en dat ek eenmaal sterwe,*
*sê U my hart;*

*en as my hande wurge, o God,*
*rondom 'n keel een dag,*
*wees U die bloed, wees U die spier,*
*wees U my greep se krag.*

*Augustus 1935.*

## *ECCE HOMO*

*Omdat Hy my verlaat het,*
*laat Hy my nooit alleen:*
*ek hoor al nagte 'n asem hyg*
*en iets soos vroue wat sag ween.*

*Dan staan dit in die skemer daar:*
*die Bleke aan die hoë kruis,*
*en vul met die wete van Sy smart*
*my hele huis.*

*Ek ken Sy dors, ek ken Sy angs*
*(God het Hom ook van my gewend);*
*ek kan Sy wonde met name noem,*
*en elke spyker is bekend:*

*Die Liefde skeur in elke hand,*
*en deur Sy voete brand die Hoon;*
*die Waan van Godheid is gedruk*
*ook in Sy hoof as doringkroon.*

*Sy oë staar van die kruis en berg*
*die heilige, ver-blou aarde deur*
*totdat die dood hul vul; ek hoor*
*ook eindelik die voorhang skeur.*

*Dan in die donker net die gloed*
*van dowwe woord se helder spot*
*in enkele letters bo Sy hoof:*
*Dit is die God en Seun van God.*

*September 1936.*

---

## *O SUIWER HART ....*

*O suiwer hart wat honger was*
*in al jou lang deurwaakte nagte*
*na lewe en versadiging*
*van trane en lag en wilde klagte;*
*wat so 'n hoë gang wou gaan*
*en al Gods denke wou deurskou*
*soos water in jou hand gekelk*
*en in die witte son gehou;*
*wat alle vreugde wou besit*

*en al wat die aarde aan skoonheid het*
*of sonde of smart, soos silwer vis*
*vang met die lyf se brose net;*
*— O bloed wat brand, o trotse hart,*
*nog roer om jou soos wind die smart;*
*maar in jou donker en hoë wil*
*word dit soos in 'n kamer stil*
*nou dat die bitter trots gaan skuil*
*in deernis, soos 'n klippie sink*
*deur die grys-wit water van 'n kuil*
*en bewend daal deur kring na kring*
*van altyd sterker skemering*
*tot daardie stil en diep bestaan*
*waaroor die sware waters gaan.*

*April 1936.*

---

# C. M. van den Heever

---

## *OP DIE GRENS*

*Ek het genader tot die rand van dood en lewe,*
*waar lag en droefheid kruis en lang-vervloë*
*geheime van 'n oer-ontstaan nog vlam in mense-oë,*
*wat bieg van donker liefde bo die dood verhewe,*
*onaards net soos die glans wat sag in moedertrane bewe.*
*En uit die blank-rein blommekelk wat eensaam bloei*
*langs gladde water waar die reën-nat aarde geur,*
*het ek my wese na die suiwere voel groei,*
*al verder weg van wat die jeug oor treur*
*en my vereensaam het my huiwer-lewe deur.*
*Want ver lê nou die hoë, yl gedruis*
*van wilde stemme wat die koele stilte haat,*
*en in die lelie van die dood erken ek my gelaat,*
*wat oor die gladde water buig, en in die stroom*
*my ware beeld hervind soos in 'n lotos-droom!*
*Ja, dit is vreemd om aan dié grens te wees*
*en tot die skadu van die tye in te gaan,*
*waar roerloos-blank die lelie-stilte staan*
*wat in die voortyd van die donker water lees,*
*O siel, wat jy ook eenmaal aan dié Stroom sal wees!*

---

## *DIE STERWENDE*

*Die vaal-grys see en miswolke wat slaap*
*soos rookkolomme oor die grou verskiet,*
*en teen die ruite ril die druppels reën,*
*en spieël die sagte grysheid rondom heen,*
*tot in die wasem-fynheid val*
*'n kleine beeld van die Heelal*
*die vogtige sagtheid van die aarde teen.*
*En in die groue gange van die hospitaal*
*is medisyne-geure, walglik-swaar;*
*hy wend hom daarvan weg en lê*
*met sagte oë na die see en staar.*
*O see! O see!*
*Daar vèr die motreën oor die golwe heen,*
*en sag die tik-tik teen die ruite aan,*
*en in hom, soos 'n blom wat na die duister bloei,*
*die felheid van sy lewe wat na die Stilte gaan.*

# *DIE VELDBRAND*

*Die geure-sagtheid van die somernag*
*is soos fluweel teen glansing van die dou,*
*en elke lugbeweging is bevrag*
*met diepe stemme wat die aarde hou*

*om sag te sê sy skadu-dronke vreug,*
*versadig aan die heengekwynde dag*
*se weelde, wat hy met 'n enkel teug*
*gedrink het ná die huwelik met die nag.*

*Maar kyk! Oor skemering-omhulde lyne*
*van ver-af bulte styg 'n diepe gloed,*
*wat hoër dy en oor die veld se fyne*
*en skuwe grassaadtoppe vlam soos bloed . . . .*

*en dan die hoë siddering wat wreed*
*die nag veronrus en die hemel brand*
*met helder drake vuur wat oor die land*
*al bewende vergaan in duister leed*
*wat volg op wilde dade — dit wat blink*
*geweerskyn het, tot groue as laat sink.*
*En sag klaag nou die stemme wat die aarde hou:*
*O kon ons skoonheid ongeskonde hou!*

---

# Elisabeth Eybers

---

## *HERFS*

*Heeldag, terwyl die sonlig, yl-verward*
*in lower-rag my eensaam tuin vervul,*
*het die nabye gedagte aan jou my hart*
*met warme, sagte sekerheid omhul;*

*Maar noudat skadu's oor die kluite rek,*
*geen skrille voël meer fluit, en skemer-kil*
*die bome in blare-newel staan, voel ek*
*'n vreemde matheid deur my liggaam ril.*

*Ek sien die swaar, swart druiwe wasig gloei*
*en roerloos teen die groen 'n roesgeel peer;*
*in swoele somerkrag het hul gegroei*
*die geile weelde wat geen mens begeer:*

*Jy was die somer óm my . . . . Moeisaam dra*
*my hart die oorryp vrug wat jy nie vra.*

---

## *SONNET*

*Dáárom is dit dat ek nie meer kan sing:*
*'n net van klank kan geen ekstase vang!*
*Toe ek in soete hunkering vaag verlang*
*het, was daar woorde; nou die stameling*
*van duiselende vervulling, van te vind*
*en te herken . . . . Vir wat ons moes verloor*
*— het ons nie saam die sagte droom vermoor*
*wat ons so lank gekoester het as kind? —*
*ontdek ons daeliks die gretigheid*
*wat nuwe lewe drink met nooit die wrange*
*en moeë nasmaak van versadiging,*
*wat vol van eerbied is en steeds bereid*
*vir nuwe wonder, teerder as verlange,*
*en wyd-oop soos 'n blom wat son-toe dring!*

# Uys Krige

## *DIE RIVIER — 'N FRAGMENT*

*Ruisend en spoelend deur die rustige landoue,*
*stil-vlietend heen deur stede waar die wit geboue*
*hul teer en duid'lik spieël in sy helder diep,*
*om langsaam glippend, glyend immer heen te swiep . . . .*

*So skuif hy verder, stroom hy op stil dorpies aan;*
*seën en wasdom bring hy waar sy pad mag gaan,*
*bome en blomme en goue koring tot die grond;*
*groen lewe wek hy, vreugde en voorspoed in die rond . . . .*

*Vreugde tot die jong aarde in sy groen lentedrag*
*van sag-gloeiende heuwels, vèr velde van smarag*
*waar steeds die wind stil veer deur die teer koringsaad*
*soos 'n soet glimlag speel oor 'n lief vrougelaat;*
*en waar die druif se vrug skuil tussen sy pril loof,*
*daar hang in ligte laaie van die son en stoof,*
*(die koel wit hanepoot en die swart muskadel)*
*só in die gloed gelouter, ryp, hul rond en swel*
*tot korrels vol, hel-glansend, glad asof geskoei*
*soos koper of brons, waaruit die kosbaar sap sal vloei*
*om skuimend in die kuipe, oor die kant te stroom*
*met goud- of kristalkleur waarvan die digter droom,*
*purper, bloed-donker, pers waardeur 'n skynsel dwaal*
*soos in 'n swart robynehart 'n sonvonk daal . . . .*

*Vreugde tot die somervelde in goue kleed getooi,*
*met koringblomme blou, papawerplate rooi,*
*bont tussen die buiging, die goue branding van die are*
*wat smeul met son soos in die altaargloed blink kandelare,*
*só swaar met saad hul loom-swoel halms neig, hul offers bring,*
*deur wie se weelde en warm rykdom nou die siekel sing*
*sy lied van blydskap oor die oes wat ingesamel word*
*opdat die aarde nuwe vrugte uit haar skoot mag stort*
*— die oes wat ryk, so skoon, van nuwe lewe swanger is,*
*en oor sy ewige goud — juigende herrysenis!*
*uit winterslaap gewek deur die ou magiese verbond*
*van wassend saad met vogtigheid en ryk gistend grond;*
*óp uit die kluitland wat die winterreëns drenk,*



W. VAN HEERDEN



Dr. J. R. L. V/ N BRUGGEN



WILLEM KAMP



J. VAN MELLE

*óp uit die stil bevrugting wat die saaier skenk;*
*óp uit die donker selle waar nuwe kragte broei,*
*waar in die baarmoeder rein lewenssappe vloei,*
*om dáár te kiem, te bot, op deur die slyk te stoot,*
*as nog die aarde naak lê in haar barensnood,*
*uiteindelik ná lang lang wagte, groen-volgroei,*
*deurtril van fris jong lewe, wonderbaar te bloei;*
*óp uit sy stilte en sy sluimerende krag*
*geruk soos klaar klaroengesketter tot die dag;*
*óp uit die rooibruin aardekors soos uit 'n bron*
*lawende waters spuit, omhoog gehewe tot die son;*
*plots'ling ná wordingspyn en -stryd en star gesug,*
*heerlik omhul deur al die luister van die lug!*

*O groots, so kalm, stil-vreedsame rivier wat met lui-loom*
*beweging breed, ruis deur sy riete, oor die velde stroom;*
*suis deur die lang so soel deursonde somerdae,*
*en lande en velde omvat soos in 'n teer stil trae*
*liefdesgebaar vol bly geluk en welbehae . . . .*
*snags heel die duistere dom vul met 'n dof gesuis . . . .*
*soos in 'n donker skulp gedemp, vér seë ruis;*
*steeds deur die maanskynstilte van die nagte helder spoel*
*soos van 'n ou beproefde vriend die stem so klaar, so koel,*
*wat tot mens spreek in onrus en sielseensaamheid*
*op innige toon van menslike gemeensaamheid,*
*stil oor jou swye reik, laat bloei vertroulikheid,*
*en smart laat sluimer, stil besinning ná die stryd . . . .*

*Rivir! o beeld van daardie geestelike wyd,*
*innig en ryk, steeds tot sy eed'le taak gewyd,*
*van oór wat kras en klein en tydlik is breed heen te skou*
*tot daardie waarhede en die skoonheid wat die Toekoms hou;*
*wat eie en eg is in homself, sy volk se siel, inwendig*
*tot klaar begrip en lewende gestalte te bestendig;*
*só al wat waar is en verhewe uit die Hede te behou,*
*wat die Verlede had, waaragtig, offervaardig, trou*
*— daarop onwrikbaar soos 'n skoon wit stad sy kuns te bou,*
*gebore uit hoop, geloof, ná stilte en smart en stryd en strewe,*
*sy volk te dien as tolk, besieling, so te erf die Lewe . . . .*
*O Stilte waar die suiwer gees hom stel gewilliglik*
*tot diens van daardie gawes mild waaroor die hart beskik,*
*kragtig, vol lewe stromend, tot die offerdiens bereid*
*— O ew'ge bron van seën, lewe en van vrugbaarheid!*

*O kalm rivier! rein spieël van die Stilte self . . . .*
*Daar sluimer saans die maan se skim, die stergewelf;*
*daar trillend in sy diep, lyk 't of die sterre sing*
*saam met die kalm waters waar hul wyer kring,*
*'n lied sag-ruisend, heimweevol soos 'n vlug van voëls ver,*
*van roerende waters en die nag wat sweef, wit ster op ster . . . .*

# *DIE ALBATROS*

(*Baudelaire*)

*Soms, om sy maters te vermaak, vang 'n matroos*
*Die albatros wat die reuse-voël is van die seë*
*En skepe vergesel, lui-langsaam, sorgeloos*
*Waar hul oor groen afgronde heenglip, diep geleë.*

*Skaars deur ru hande neergesit hier op die dek*
*Of hierdie vors van die asuur is opgeskeep*
*En laat sy wyd wit vlerke wat verwond'ring wek*
*Soos spaanders moeg-misraaw'lik oor die plankvloer sleep.*

*Fier swerwer fors-gevleueld, ag, hoe links, hoe laks!*
*Hy ééns so skoon, hoe lelik tog en hoe komiek.*
*Hul torring aan sy bek, tampteer hom agterbaks.*
*Hy wat met sterre swewe en op die winde wiek!*

*Die digter's soos die prins van wolke, ruimte en see,*
*Wat met die skutter spot en skuil in die orkaan:*
*Beskimp en uitgejou, 'n bann'ling hier benee,*
*Hinder sy reuse-vlerke hom waar hy wil gaan.*

---

# Die Verskyning van die Enkeling in ons Letterkunde

DEUR ABEL COETZEE

---

(Meegaande artikel ontleen sy gegewens hoofsaaklik aan die driemaandelikse skrywerskringkritieke wat tydens die afgelope jaar in die pers verskyn het. Mnr. Abel Coetzee is self bekend as skrywer deur sy bundel kortverhale, *Skimme van die Goudstad*, wat 'n tyd gelede by die Nasionale Pers, Bloemfontein, verskyn het.—Red., Jaarboek.)

EEN omstandigheid in Suid-Afrika het meegebring dat die Afrikaanse volk jare lank die nugtere werklikheid ontvlug het. Hierdie *omstandigheid* is die aanwesigheid van die onmeetlike ruimtes waardeur die blankes hier van die begin af omring was, en die ,,vlugkans'' wat hulle gebied het.

Kort ná die vestiging van die eerste Vryburgers aan die Kaap, ontstaan daar 'n sielkundige verwikkeling. Die Vryburgers, die bewoners en bewerkers van die aarde, die mense wat die geneugte en die verdriet van die Afrikaanse bodem ondervind, voel dat hul belange anders is as dié van die groep amptenare wat maar tydelik in die land vertoef en hul verblyf hier beskou as 'n noodwendige ballingskap ten einde 'n pos elders te verower waaraan 'n groter besoldiging verbonde is.

Die bewerkers van die grond voel anders teenoor die land. Hulle voel dat hulle regstreeks belang het by alle maatreëls wat getref word in verband met die nuwe land, want hulle voel die moontlikheid dat dit die blywende tuiste gaan wees van hul nageslagte.

So ontstaan die eerste botsing tussen die belange van die Kompanjie en die belange van die Vryburgers. En die uitwerking is al baie gou dat die Vryburgers so ver as moontlik probeer padgee om aan die regulasies van die Kompanjie te ontkom.

Aan die begin van die negentiende eeu kom daar 'n verskerping van die botsing deurdat die politieke gesag van die gebied oorgaan in die hande van 'n volk wat nie dieselfde taal praat as die ou Koloniste nie. Dit bring allerlei verwikkelings en botsings wat uitloop daarop dat die ou Koloniste die wyk neem die vrye wêreld in, eers Natal-toe. Dáár maak die Engelse ook hul verskyning en die Boere trek weer weg na die Vrystaat en Transvaal. Telkens verskyn die agtervolgers weer.

Maar die geleentheid om te ontvlug word afgesny deurdat die gebiede ten noorde van die Limpopo deur ander lande in beslag geneem word. En nou word die Afrikaners gedwing om die werklikheid in die gesig te staar, om daarteen te veg, om te aanvaar.

Ons letterkunde is 'n getroue weerspieëling hiervan. In die begin kry ons hoofsaaklik die romans met die heroïse helde en heldinne wat deur 'n bo-menslike krag die lewe om hulle bedwing, wat in staat gestel word om 'n byna sprokiesagtige bestaan te voer, weg van die werklikheid af. Lees maar die werk van De Waal, van Langenhoven, van Marie Linde. Daardie ontvlugting lê daghelder daarin geopenbaar.

Die oorlog van 1899 tot 1902 het besinning en verdieping gebring in die gees van die volk. Tesame met die oplewing wat gepaard gaan met die Wêreld-oorlog van 1914 en die nasionale verwikkelings hier te lande, ontstaan daar 'n aanvaarding van die werklikheid, 'n liefde vir die lewe wat ons omring. Dit vind uiting in die werk van die groep prosaïste wat veral ná 1920 die voortou neem — Sangiro, Van Bruggen, die Hobsons. Hier het ons veral die liefde vir die uiterlike werklikheid.

Vanaf ongeveer 1929-30 kom daar egter 'n nuwe verwikkeling, 'n oorgang wat baie nou saamhang met die feit dat die Afrikaners vanaf ongeveer 1926 in groot getalle die plattteland verlaat en nou ook stedelinge word en vasgevang word in die grootbedryf wat los staan van die platteland af.

Ek doel hier op die verskynsel dat die Afrikaners al hoe meer bewus word van die feit dat die werklikheid in hulle gekenmerk word deur 'n eie afsonderlike gees. Al meer en meer van ons skrywers — prosaïste en digters — ontdek dat hulle 'n eie persoonlikheid het, en 'n eie sielslewe. Van die uiterlike werklikheid af, word die belangstelling nou toegespits op die innerlike werklikheid.

Hier het ons veral te doen met die werk van die heel jongeres: C. M. van den Heever, Willem Kamp, die twee broers Louw, S. Ign. Mocke, e.a.

Hierdie ontdekking van die eie persoonlikheid bring mee dat die jongeres veral te staan kom voor die lewensraaisel, hulle word gedwing om 'n lewenshouding te aanvaar. Die stryd om innerlike klaarheid oor die lewe te verower, kom duidelik tot uiting in die werk van die jongeres en by die meeste van hulle is daar selfs 'n sterk drang om in hul werk vorm te gee aan hul innerlike lewensgevoel, m.a.w. die enkeling, die individualistiese maak sy verskyning, en hier is dit veral Van den Heever wat skool maak.

En in hierdie nuutste verwikkeling is dit eienaardig dat die groep skrywers in wie se werk daardie kenmerke duidelik tot uiting kom, almal stedelinge is. „Mikro'', een van die verdienstelikste onder die jongeres, se werk sluit nouer aan by die liefde vir die uiterlike werklikheid soos dié van Van Bruggen, en hy is nie inwoner van 'n groot stad nie, en die grenselose verlange na rus vind ons ook nie by hom nie. Dis net of die ekonomiese verwikkelinge in die stede die Afrikaanse skrywers daar dwing om bewuster *mense* te wees as op die platteland waar die mens nog onbewuster leef, in nouer verband staan met die natuur.

Die vernaamste letterkundige werke wat vanjaar by ons die lig gesien het, is hoofsaaklik die werk van jongeres, d.w.s. van skrywers wat strewe na die vormgewing van 'n eie lewensgevoel.

Twee prosaïste — albei skrywers van kortverhale — by wie die stryd om lewensklaarheid en veral om lewensaanvaarding, baie sterk tot uiting kom, is P. de V. Pienaar met sy nuwe bundel *Magte,* en Willem Kamp met sy *Vrugbare Aarde.* Pienaar is 'n hoë idealis wie se fynbesnaarde gees nie bestand was teen die ruwe werklikheid wat hy in homself ontdek het nie. Dat die mens werklik só saamgestel is soos wat hy ontdek het ná 'n betragting van die roersele in sy eie gemoed, dryf hom tot opstand, en sy onwil om te aanvaar stel lewensklaarheid voorlopig nog buite sy bereik. En dit is vir my die grondslag van sy somberheid, van sy voorliefde om te vertel van dood en vernietiging. Dat die stryd egter aan die opklaar is, merk ons in die heel eerste verhaal, *Trofeë,* waar 'n ou man gedwing word om die feit te aanvaar dat hy 'n ou man is. Vir die eerste keer voel ons nou ook so helder in sy sinne die hoë idealisme voortstu, 'n idealisme wat nou enige oomblik in vervulling kan gaan, 'n vervulling wat slegs wag op lewensaanvaarding van eie persoonlikheid.

Kamp was van die begin af die treurende siel oor die vernietiging van alle aardse geluk. Dis of die ekonomiese stryd om te bestaan by hom die lewensgeluk vernietig het. Telkemale sien hy geluk opbloei, maar op die tydstip waarin dit in vervulling moet gaan, word dit onherstelbaar vernietig deur 'n noodlotsmag. Hierdie somberheid in sy siel is egter besig om plek te ruim vir 'n nuwe dadedrang, 'n nuwe sug om te verower wat baie nou saamhang met die hele verwikkelingsgang van die lotgevalle van die Afrikaanse stedelinge. In sy nuutste bundel vertel Kamp nog van versteurde geluk, maar hy berus hom nie meer daarin nie: hy verset hom nou daarteen en daar is 'n poging om blymoediger te leef en te verower.

Die swaarmoedigheid by een van die heel jongstes, nl. Kootjie van den Heever met sy bundel kortverhale *Vlugtige Skaduwees,* is anders geaard as dié van Kamp en Pienaar. Hier het die ekonomiese stryd 'n geringer betekenis en sy stryd om lewensklaarheid — die stryd van alle individualiste — is nie so hewig nie. In sy vroegste sketse kry ons wel as openbaring van sy soek na klaarheid die voorliefde om te vertel van dood en ondergang, maar Kootjie van den Heever se somberheid is nooit mateloos nie omdat die stryd by hom nooit uitgroei tot 'n drang na selfvernietiging nie. Aanvaarding kon dus gouer by hom plaasvind en by hom 'n liefde bestendig vir die uiterlike werklikheid wat by hom tot uiting kom in die aanwending van 'n taalrealisme, 'n taalwerklikheid wat in die verhale *Stryd* en *Lyding* slegs geëwenaar word deur Van Bruggen, Mikro en Léon Marè op hul beste. Sy liefde vir die uiterlike is egter anders getint omdat daar tog wel deeglik 'n inslag van die liefde vir die innerlike is.

Ook by die digters kry ons die kenmerk van die jongeres. Trouens, poësie is altyd persoonliker van aard en regstreekser selfopenbarend. Daarom is dit miskien ook makliker om in die nuwe bundel *Vlugtige Aandrif* van Mocke skerper te kan aanvoel wat die ekonomiese stryd en die stryd om lig in die grootstad vir ons letterkunde kan beteken. Vir my doen dit aan of hierdie jong digter só vasgevang is deur die voorthaastende, immer woelende stadsgebeure dat hy maar in die los oomblikkies tussen-in daardie groot stryd in sy siel kan aanvoel en

daarvan bewus kan word. En voordat hy die geleentheid gehad het om 'n sekere gesigspunt van daardie stryd goed vas te vang, om die indruk suiwer te verwerk in sy gees en vas te lê in taal, eis die gisting om hom alweer onverbiddellik sy aandag. Die gevolg is dat Mocke slegs broksgewyse kan vertel van sy stryd en nie altyd met dieselfde suiwere, heldere klank nie.

Vir hierdie gevoelige gees met sy skerp vatbaarheid vir vlugtige en voortvlugtende aandrifte, met sy onbetwyfelbare vermoë om die beroerings in sy gees te verklank, met sy besonder verdienstelike vormgevoel veral met betrekking tot die sonnet, kan die nimmer-eindigende grootsteedse gewoel en gehaas 'n noodlottige uitwerking hê. Dit is of sy werk bedreig word met vervlakking. As Mocke die gevaar wil insien en tot besinning kom, kan hy nog die hoogtepunte bereik waarvan die onmiskenbare spore lê in sy jongste bundel.

Vanjaar het ons ook vir die eerste keer 'n digteres in Afrikaans — Elisabeth Eybers. En dis belowend dat sy onmiskenbaar een van die heel jongeres is wat betref die gees wat uit haar werk spreek. Haar *Belydenis in die Skemering* is werklik die belydenis van ontluikende jonkvroulikheid, die meisie wat in die tydperk van die lewensverandering in haar liggaam drange en drifte voel brand en wat nie weet wat die ware betekenis van daardie gevoelens is en waarom hulle nie bevredig kan word nie. In hierdie tydperk, die eerste gedeelte van haar bundel, het sy nog geen gevormde lewensgevoel nie wat tot uiting kom in die swak vormgevoel wat die gedigte openbaar en die inslag van somberheid. Maar die meisie word volgroeide jonkvrou en die oorgang bring die instinktiewe kennis van die betekenis van die gevoelens wat in haar liggaam woel. En met daardie instinktiewe kennis kom 'n fiere lewensaanvaarding en aanvaarding van die weg van die vrou. Anders as by Pienaar by voorbeeld, kry ons hier die aanvaarding van eie geaardheid, die aanvaarding van die menslike natuur soos dit geskape is — nie sondig nie maar goed, mits dit gepaard gaan met selfkennis. En daardie drifte word deur haar nie onderdruk nie, maar dit word in dankbaarheid deur haar eerbiedig in afwagting op die heilige oomblik waarin haar vrouskap deur die lydensweg sy hoogste en natuurlikste vervulling sal bereik. Hierdie ewewigtigheid van gees vind uiting in die volslae beheersing van die sonnetvorm wat Elisabeth Eybers openbaar in die tweede gedeelte van haar poësie.

Dit is goed dat ons eerste digteres so volkome eerlik opbieg sonder preutsheid, sonder bekrompenheid, met so 'n verheffende geheelheid van gees. Dis 'n kunstenares wie se verdere ontwikkeling met belangstelling gadegeslaan sal word.

Die bundel *Morestond,* van J. R. L. van Bruggen, sluit aan by die werk van die ouer geslag veral omdat die „moderne ervaring'' wat ons veral by die jongstes aantref, nog by hom ontbreek. Só gesien bring die bundel weinig wat werklik nuut is, maar dit mag ons nie beweeg om Van Bruggen se bydrae te onderskat nie. Daar is sommige van sy langer rymlose verse wat besonder mooi stemmingswerk bevat en daar gaan 'n ligte, swewende bekoring uit van die korter liedjies wat onder die mooiste getel kan word wat ons het op hierdie gebied.

Vanjaar ook het ons van ons volksdigter, Totius, in sy *Uit Donker Afrika* 'n verbeterde omwerking van *Verse van Potgieters Trek* gekry. En van prof. T. J. Haarhoff het ons 'n lang reisbeskrywing in briefvorm in sy *Briewe aan Reinhard van Johannes.* Wat sy leeftyd betref, hoort Haarhoff by die oueres, maar in die gees van sy werk hoort hy by die heel jongeres. Want, eienaardig genoeg, al het ons hier deur middel van die beste kunsbriewe in Afrikaans die beskrywing van 'n reis deur die ou-wêreld, is die geheel tog die vormgewing van die skrywer se lewensgevoel, en wel daardie besondere lewenshouding wat sedert enige jare hier by ons bekend staan as *holisme,* die gevoel wat die lewe as geheel sien. Haarhoff is 'n kenner en liefhebber van die klassieke. Deur daardie kennis, daardie liefde en sy deurtrokkenheid tower hy 'n beeld op van die vervloë beskawingstydperke langs die kuste van die Middellandse See en stel hy die huidige tydperk daarnaas om ons ten slotte te stel voor die feit dat alle lewe soos gras is — in die oggend skitter dit doubelade, in die aand is dit verwelk, vertrap, vernietig. Maar hierdie verganklikheidsgevoel van Haarhoff lei nie tot somberheid nie want hy glo aan die voortbestaan van die siel.

Met die werk van Totius en Haarhoff kry die letterkundige lewe van 1936 meer ewewigtigheid: aan die een kant 'n gesonde aanvaarding van ons eie verlede, aan die ander kant die uitstyging buite ons eie grense.

In ons produksie tydens die afgelope jaar is daar dus nog veel wat swak is, ongevorm, onryp, onewewigtig, maar daar is onteenseglik die tekens van lewe, die tekens van innerlike groeikrag, en daar is heelwat bereik wat beskou moet word as 'n blywende verryking van ons letterkunde. Ons voel daarin die posslag van 'n jong volk wat kragtig opleef en wat ondanks die neerdrukkende terugslae, die drang en die wil het om die lewe te verower en 'n hoër menslikheid.

Ook op die gebied van ligte leesstof is daar vanjaar gesond geskep. Sonder om egter dieper in te gaan op besonderhede, moet ek net noem die volgende lesenswaardige en verdienstelike aanvullings van ons letterkunde: J. M. Friedenthal se twee mooi verhale *Uilskuiken die Slaaf* en *Nukkebol Reinard;* Mikro: *Die Ruiter in die Nag;* I. D. du Plessis: *Die Wedstryd en Ander Verhale;* A. J. V. Burger: *Worsteljare.*

---

# 'n Hoofstuk uit 'n Ongepubliseerde Roman

DEUR G. S. HOBSON

---

DIE middag kom daar 'n wa stadig met die grootpad af. Die donkies se ore hang; die stringe is slap. Oënskynlik nie 'n dier wat trek nie. „Dis die gewig van die swingels wat hang wat die wa laat kom,'' sê die mense. Maar dis nie waar nie. Daar is darem altyd êrens in so'n span een of ander donkie wat trek.

Die wa is een van dié met die draadtrekgoed. Nie dat die trekgoed geheel en al van draad gemaak is nie. Dis maar soveel jare daarmee verhelp en reggemaak, met bloudraad en swartdraad, ogiesdraad en doringdraad, dat 'n aansienlike gedeelte daarvan al uit draad bestaan.

Van al die jare in die dorre noordweste is die wa se disselboom gebars. Dis in die lengte met bloudraad aanmekaar gewoel en daar dit vir osse gemaak is en dus vir donkies te swaar dra, is die disselboom met lang drade voor op die wa aan die dwarshout vas sodat die punt nie op die grond moet sleep nie.

Die reëls en die boë van die halfkap is plek-plek met draad gelas. Etlike speke is daarmee verhelp. Die een agterwiel is met draad gekort, die band naamlik om die vellings gebind dat dit nie afval nie, en daar die skerp kant van die band die vasmaak-draad kort-kort op die klippe aftrap, vreet so'n agterwiel vir jou draad. Geen wonder dat die boere hul kampe laat nagaan as 'n donkiewa die dag verby is nie!

Tog noem die boere die wa wat daar so staan-staan met die grootpad afkom, nie 'n draadwa nie. Dis 'n trekwa, 'n woonhuis op wiele, en die halfkap daarvan is die enigste onderdak wat Stoffel Stols en sy gesin ken.

Dis Stoffel self wat daar, noeps in die hand, langs die span stap, 'n middeljarige man met 'n ronde gesig en baard wat effens rooi wys. Die eintlike drywer, Stoffel se sestienjarige seun, lê siek agter op die katel in die kap, terwyl moeder op die buikplank agter hom sit en haar voete laat afhang. Langs haar in 'n spierwitte kappie met wye klappe dat die son haar sagte vel en mooi gelaatskleur nie bederf nie, sit Emmerentia. Emmie is al agttien jaar oud en mooi daarby. Volgens haar ouers moes die meisiekind al lankal getroud gewees het. Maar Emmie is te uitsoekerig. Dit het jy nou daarvan as jou dogter in 'n skoolkoshuis grootword.

# 'n Hoofstuk uit 'n Ongepubliseerde Roman

DEUR G. S. HOBSON

---

DIE middag kom daar 'n wa stadig met die grootpad af. Die donkies se ore hang; die stringe is slap. Oënskynlik nie 'n dier wat trek nie. „Dis die gewig van die swingels wat hang wat die wa laat kom,'' sê die mense. Maar dis nie waar nie. Daar is darem altyd êrens in so'n span een of ander donkie wat trek.

Die wa is een van dié met die draadtrekgoed. Nie dat die trekgoed geheel en al van draad gemaak is nie. Dis maar soveel jare daarmee verhelp en reggemaak, met bloudraad en swartdraad, ogiesdraad en doringdraad, dat 'n aansienlike gedeelte daarvan al uit draad bestaan.

Van al die jare in die dorre noordweste is die wa se disselboom gebars. Dis in die lengte met bloudraad aanmekaar gewoel en daar dit vir osse gemaak is en dus vir donkies te swaar dra, is die disselboom met lang drade voor op die wa aan die dwarshout vas sodat die punt nie op die grond moet sleep nie.

Die reëls en die boë van die halfkap is plek-plek met draad gelas. Etlike speke is daarmee verhelp. Die een agterwiel is met draad gekort, die band naamlik om die vellings gebind dat dit nie afval nie, en daar die skerp kant van die band die vasmaak-draad kort-kort op die klippe aftrap, vreet so'n agterwiel vir jou draad. Geen wonder dat die boere hul kampe laat nagaan as 'n donkiewa die dag verby is nie!

Tog noem die boere die wa wat daar so staan-staan met die grootpad afkom, nie 'n draadwa nie. Dis 'n trekwa, 'n woonhuis op wiele, en die halfkap daarvan is die enigste onderdak wat Stoffel Stols en sy gesin ken.

Dis Stoffel self wat daar, noeps in die hand, langs die span stap, 'n middeljarige man met 'n ronde gesig en baard wat effens rooi wys. Die eintlike drywer, Stoffel se sestienjarige seun, lê siek agter op die katel in die kap, terwyl moeder op die buikplank agter hom sit en haar voete laat afhang. Langs haar in 'n spierwitte kappie met wye klappe dat die son haar sagte vel en mooi gelaatskleur nie bederf nie, sit Emmerentia. Emmie is al agttien jaar oud en mooi daarby. Volgens haar ouers moes die meisiekind al lankal getroud gewees het. Maar Emmie is te uitsoekerig. Dit het jy nou daarvan as jou dogter in 'n skoolkoshuis grootword.

Die trop los donkies loop 'n tree of vyftig van die pad af aan die reeds kort-afgetopte karroobossies en vreet terwyl die klomp bokke en skape 'n volle vyfhonderd tree van die wapad af wei, en die twee seuntjies en die dogtertjie wat die vee ,aanja' anderkant hulle half teen die rant aan die veldkossies loop en peusel.

Die skape het meestal lang sterte. Dit lyk of hulle eenkeer Namakwaskape kon gewees het. Maar nou is hulle al so gekruis en verbaster dat nugter alleen weet wat hulle is. „Sommer 'n tjou-tjou-spul,'' beskrywe die boere so'n klompie en het nie juis 'n hoë dunk van die eienaar nie.

As 'n man dié vra wat hy daarby beoog dat hy die skape so laat verbaster, antwoord hy dat hy kruis om die diere se konstitusie te versterk. Dog die waarheid is hy behelp hom maar so goed hy kan, sit nou 'n mofram onder, dan 'n ronderib, dan 'n swartkop-persie, net na gelang van watter soort hy die jaar in die hande kan kry; gebruik naderhand as die klompie klein word en die nood groot, sommer eie lammers. „Te lui en te sleg om te boer,'' sê die mense van 'n man wat so bontspring. Maar hy is nie altyd lui nie. Ook nie altyd onbekwaam nie. Dit baat maar min dat hy weet wat behoort gedoen te word, selfs dat hy die ondernemingsgees daartoe het as die nodige geld ontbreek.

Toe die wa eindelik op die werf stilhou, stap Stoffel Stols nader en vra of hy nie maar 'n dag kan oorstaan nie. Sy paar ou veetjies is pootseer en kan regtig nie verder nie. Hy kom van die Boesmanland af, Carnarvon oor, en dit lyken vir hom baie of hy hom nou hier in die drade vasgetrek het.

„Dis dammer vreeslik, Oom, soos die mensdom hier in die beskaafde dele te kere gaan. De mens kyken na die skone aarde wat Ons Liewen Heer aan ons almal gegee het en sien dat dit mooi is. Dan gaan hy 'n groot stuk van de aarde wat aan ons almal behoort, toedraad en vir hom daar God oor hou. Tot die gebaande wapad is plek-plek aan wederzyde toe. Jou ou veetjies kan maar vrek van die honger, en as jy net 'n enkele draad afknip om hul ou lewentjies te red, dan vergaan de ganske wêreld.''

Of daar nie dalk brandsiekte onder sy skape is nie?

Nee, sy ou veetjies is al gedip en gekwarantyn dat hy self nie meer weet hoe hy dit het nie. Volgens die menere wat die luise in die vuurhoutjiedosies ronddra om op die skape af te smeer, is die klompie nou skoon.

„Maar brandsiekte is mos in die bloed, Oom, en wie het nou ooit gehoor dat 'n man 'n skaap in die dip smyt om die dier se bloed skoon te kry? As die veld die dag groen word en die skape se bloed sy loop weer kry, sal die brandsiekte mos maar weer in die draaie van die sterte uitkook. Het Oom dan ooit gehoor van 'n afrikanerskaap wat nie brandsiek het as die veldjies die jaar mooi is nie? Dis mos maar die ou nasie se natuur.''

Oom Koos beduie dat Stoffel maar aan die anderkant van die rivier kan gaan uitspan.

„Dankie, Oom," sê Stoffel en slaan met die noeps langs die span op die grond. 'n Paar donkies beur vorentoe. Die wa rammel en kraak deur die drif.

Toe oom Koos so teen sononder 'n mandjie vrugte vir die gesin wegbring, vind hy die kamp reeds opgeslaan en die kinders aan takke kap om 'n kraaltjie te maak waarin hulle die boklammers kan afhok dat die huisgesin moreoggend darem koffiemelk het.

Tant' Sara is baie dankbaar vir die lekker vrugte wat hy bring. Dis tog alte jammer dat Pietie nie daarvan kan eet nie.

„Waaraan ly die seun?" vra die oubaas besorg.

„Ons weet regtig nie, Oom," antwoord die moeder. „Die dokter wat ons laas so laat betaal het, sê dis maltakoors. Pietie het kastig die kieme met die bokmelk ingesluk."

„Het jy ooit sowat in jou lewe gehoor?" voeg die vader verontwaardig daarby. „Ek drink dan al bokmelk vandat ek my verstand het."

„Ons het baie melk op die plaas," presenteer oom Koos aan. „Ek sal die jong more 'n paar meer koeie laat melk en vir Neef-hulle 'n emmervol oorstuur."

„Baie dankie, Oom," neem Stoffel die aanbod aan. „Die melk sal lekker smaak oor die pap. Maar die ‚keners' moet die boklammers maar afhok. 'n Mens kan tog nie koeimelk in koffie drink nie. Dit smaak alte waterig."

Die aandvuurtjie begin vriendelik te knetter. Tant' Sara sê een van die seuntjies moet vir die oom 'n kis bring om op te sit. Emmie krap kole uit en sit braavlees op, wat oom Koos aan die transportry-dae van sy jeug laat dink.

„Hoe oud is oom?" vra Tant Sara. „Hoeveel van Oom se broers en susters leef nog? Hoe lank is Oom se broer Jan al dood? Hoeveel kinders het hy gehad? Foeitog! En waarom het hy die plaas dan aan die jongste bemaak? . . . ."

Oom Koos is gelukkig. So was dit ook in sy vader se tyd — toe die mense mekaar nog nie so gedruk en verdring het nie. Net die een groot gesin daar op die platteland waarin almal nog oom of tante, neef of niggie was, en elkeen nog belang in die ander se lief en leed gestel het.

---

# Oom Karel Neem sy Geweer Saam

DEUR J. VAN MELLE

---

OU oom Karel Stone sit in die koelte langsaan sy huis en kyk na die veld wat met geelwit gras wyd uitgestrek lê onder die bleekblou winterhemel. Die lang bulte lê daar eensaam stil soos deininge van 'n oseaan sonder wind, die ligblou vertes verdoesel teen die bleek hemel.

Die lug is sonder wolke, sprakeloos soos die veld, tesame 'n eindelose ruimte, leeg, droewig.

Dit is in die namiddag en stadigaan begin daar meer lewe te kom; die gras word glansig-geel, glansig-bruin; pêrs kleure kom hier en daar; die Westerhemel word witter, deurskene soos 'n pêrel.

Oom Karel sit daar maar; sit en kyk; sit en kyk somtyds na dinge wat verby is. 'n Leegte voel hy in hom soos in die veld en in die hemel, 'n droefenis om dinge wat ontbreek. Wat is daar nog vir hom? Is daar nog iets om te verwag; om na uit te sien? Leegte, en eensaamheid; die eensaamheid van 'n ou mens. Sy ou vrou is dood. Sy ou jagmaats is dood; sy ou krygsmakkers is dood en weg. Hier is wel sy kinders om hom, by hom, maar die gevoel vir jou kinders word met die jare swakker. 'n Man is in die opsigte enigsins soos 'n dier. So lank as hulle klein is, is jy baie gek met hulle; jy speel met hulle; hulle sit op jou skoot; jy stel belang in enige ietsie waar hulle belang in stel; maar dit word al minder. Jy vervreemd van hulle. Dit kom stadig-aan, amper ongemerk. Hier is hulle nou om hom, in sy huis, op sy werf, en naby op hul eie grond, getroud, met kinders van hulself. Almal is goed vir hom; almal respekteer hom, en hy hou van hulle, van die skoonkinders ook, maar tog het hulle van mekaar afgeraak. Gaandeweg kom hy opsy te staan, eensamer elke jaar, hier tussen sy eie kinders en kleinkinders. Graag sit hy alleen, sommer met sy gedagtes en stadigaan word hy soos die winterse veld, stil, leeg.

Moeg ook, moeg van die dinge om hom heen, dieselfde dinge in hul voortdurende terugkere. Die nuwe dinge is soos die ou dinge, in wese is alles soos dit vanmelewe was; die kaal wilkerbome in die vlei lyk soos voor sewentig jaar die wilkerbome daar gelyk het. Daar loop sy kleindogter met haar kappie op, net soos die jong meisies geloop het vyftig, sestig jaar gelede. As hy nou met haar sou gesels dan sou dit weer dieselfde ou geselskap wees van altyd.


ABEL J. COETZEE


Dr. P. J. SCHOEMAN


KOOTJIE VAN DEN HEEVER



W. E. G. LOUW



UYS KRIGE



ELISABETH EYBERS



N. P. VAN WYK LOUW

Die son sak laer; dit word al kouerig en hy huiwer. 'n Vae weemoed kom by hom op en hy herinner hom die woorde: En Job was oud en der dagen zat.

Sy kleindogter bring hom daar koffie. Sy is vriendelik. „Sit Oupa nog altyd hier?'' vra sy. „Dit word al koel, Oupa.''

So is hulle. Hy is soos 'n ou perd wat hulle goed oppas. Jy gee hom voer, jy sit hom in die stal, maar jy ry hom nie meer nie.

Sy ou vrou is dood en sy maters is dood en weg. Met haar, met hulle het hy nooit eenkant gevoel nie. Met hulle sou hy nog nie so oud en so oorbodig wees nie. Met haar, met hulle sou hy nog kan planne maak en uitkyk na nuwe dinge, na iets anders, iets beters altemit. Hier is sy seun, sy skoondogter en sy kleinkinders wat groot word; dieselfde gesprekke, dieselfde moeilikhede.

So leef teenswoordig ou Karel Stone: 'n vat wat leegloop; 'n dam wat aan die opdroë is. Maar hy is nog sterk. Hy weet dat sy kinders, sy bure, onder mekaar daarvan praat dat hy nog so kras is, so sterk ondanks sy ouderdom. Maar hy weet beter. Hy voel sy lus vergaan. Hy is soos 'n ou pad, netnou geen pad meer nie; hy is soos 'n blom in 'n glas water, netnou dood.

Sy herinneringe bly egter duidelik, word amper nog duideliker en hy sien dinge uit sy verlede helder soos in 'n spieël, oorlogsherinneringe, herinneringe van sy jagtogte en 'n verlange begin in hom te groei om nog eenmaal die bosveld te sien, nog eenmaal te ry waar hy vroeër so menigkeer gaan skiet het; nie met een van sy kinders nie; nie met sy bure nie, maar alleen, alleen met gedagtes aan sy ou jagmaats.

Eendag kry hy weer besoek van sy predikant, ook al 'n ou man. As dié kom, sit hy gewoonlik lank. Hulle het wel nie veel punte van ooreenkoms nie maar oom Karel is 'n ou man en die predikant is 'n ou man en jy moet self oud wees om 'n ou mens te kan verstaan.

„En hoe gaan dit nog so?'' vra die predikant weer toe hulle al so 'n bietjie gesels het.

„Ja, dominee,'' aarsel ou Karel, „hoe sal ek sê? Goed en darem nie goed nie. Ek is nou soos 'n man wat wild soek waar hy voor sy siel weet dat nie meer wild is nie. My tyd is verby, dominee. Daar bly nou niks meer oor nie as om klaar te maak vir die end. Oppak en die osse aankeer; uittrek; huistoe trek.''

Die ou predikant knik 'n hele paar male en sug agterna: „Ja, huistoe trek.''

Toe vra hy: „Maar jy is darem tog nog gesond? En alles is verder tog goed?''

„Nee,'' sê oom Karel haastig, „daar is niks om oor te kla nie. Ek voel nog sterk behalwe dat, jy weet, so nou en dan voel mens darem nie meer seker van jouself nie, asof jy 'n perd ry wat jy nie heeltemal baas is nie, of hy jou enige tyd miskien kan afgooi; maar tog ja, ek is gesond, ek voel nog sterk, maar soos ek gesê het, dis nou met my nes of jy gaan skiet het en jy het nou klaar gejag en

daar is nou nie meer wild in daardie kol nie en nou kry jy die gedagte: wat maak ek nog langer hier? Wat is daar nog vir my te doen, dominee? Sê nou wie of wat het my nog nodig? Ek kan net so wel gaan lê. Dit is wat my nou begin hinder. Ek word oorbodig. Nie dat iemand my dit ooit laat voel nie, dit moet dominee nou nie dink nie, maar jy verstaan my, ek is nou soos 'n ou hond; jy is goed vir hom want dis jou ou hond, maar veel het jy nie meer aan hom nie; hoor kan hy nie meer nie, hy lê maar meeste van die tyd en slaap. So is ek nou; ek is soos 'n ou hond, soos 'n ou perd.''

Lang rukke sê hulle niks. Oom Karel dink aan die hemel wat voor lê. Dat hy hemel-toe gaan, is vir hom 'n uitgemaakte saak; dit was altyd vir hom 'n uitgemaakte saak gewees vandat hy 'n kind was. Maar watter soort van 'n plek dit is daarvan kan hy homself maar geen duidelike begrip vorm nie. Hy dink darem altyd daaraan as aan 'n plek waar bosse is en kaal veld met riviere en klowe. Dat dit net 'n stad is, glo hy nie. Daar is tog ook mense wat nie van 'n stad hou nie; vir hulle sal daar dan tog vlaktes en berge wees, en diere; wild.

„Sou daar in die hemel ook bosveld wees, dominee?'' vra hy ná 'n lang stilte.

Die predikant kyk eers verwonderd; toe sê hy: „Ja, oom Karel, ek dink so. Waarom nie? Daar sal seker bosse wees ook.''

„Ja, ek meen ook so. En wild natuurlik ook?''

„Ja, wild natuurlik ook.''

„Ek wonder of mens daar iets sal hê wat na 'n geweer lyk?''

Die predikant moet daaroor lag. „Nee, oom Karel, geweers is daar nie, daarvan kan jy seker wees. Daar sal nie geskiet word nie. Die een ding sal die ander ook nie dood maak nie. Soos daar in Jesaja staan: ‚De wolf en het lam zullen tezamen nederliggen en de leeuw zal stroo eten gelyk de os.' ''

Oom Karel gee nie antwoord nie. Al weet hy self dat dit so is, voel hy tog teleurgesteld. Hy besef dit. In die hemel sal toestande wees waaraan jy nog eers sal moet gewoond raak.

„Daardie dinge moet mens jou nie oor bekommer nie,'' sê die predikant, „dit sal daar alles goed wees, hoe dit ook al is. Maar vrede sal daar wees, geen stryd, geen moeite, geen leed, geen verderf.''

„Ja,'' stem oom Karel toe, „dis waar, dominee. Mens moet ook nie altyd dinge wil hê soos jy dit wens nie.''

'n Paar dae later ry oom Karel na een van sy ou vriende in Lydenburg. Hy ry met kar en perde en 'n jong kaffer is by hom. „Sommer weer bietjie my ou maat gaan sien,'' sê hy. Sy seun wil hom wegbring. „Ek bring Pa gou met die motor,'' sê hy. „Met die motor is dit nie ver nie.''

„Ek wil langs die pad so 'n bietjie so hier en daar aanry en so hier en daar bietjie kuier by die mense wat ek goed ken,'' sê oom Karel, „ek ry maar liewers op my eie geleentheid.''

„Nou ja, as Pa dan so wil, maar laat dan een van die seuns met Pa saamgaan; Pa kan altemit teenspoed kry en dan is dit beter."

„Wat se teenspoed kan daar nou kom?" vra oom Karel al half kwaad. „Julle dink glo julle moet my nou al oppas soos 'n babetjie." So ry hy dan alleen met die kaffer. Hy laai komberse op en baie kos en vat twee geweers saam. Sy kinders beskou dit alles maar se niks meer nie. Hy ry nou bosse-toe, dit is duidelik. Hy kon net so wel gesê het: ek ry bosveld-toe, as dat hy sê: ek gaan kuier.

Hy ry nie by baie mense aan nie, eet en slaap in die pad, ry ook nie na sy ou maat in Lydenburg nie maar vat sommer reguit koers bosveld-toe.

Die eerste dag al dat hy daar is, voel hy 'n ander mens. Hy voel opgeruimd soos 'n voël in die lente. Altyd dieper in ry hy, tot in sy ou skietveld. Maar daar is dit tog 'n teleurstelling. Dat wild so skaars geword het, het hy nie kon dink nie. En oral kry jy spore van mense; 'n menigte van paaie, elke maal staanplekke van beesboere, selfs lande hier en daar. Dikwels neem hy een van die perde om 'n draai te ry om te sien of hy nie 'n bokkie in die hande kan kry nie maar meeste om al die ou plekke weer te sien. Ag, hoe treurig het alles geword! Wild is daar amper nie meer nie; nou en dan 'n steenbok of 'n duiker, 'n klompie rooibokke altemit; 'n trop wildebeeste; 'n paar reebokke, 'n rietbok; maar niks om van te praat nie. Vroeër was daar van alles en volop, leeus ook en buffels, seekoeie, alles. Nou kan jy ure ry sonder om iets te gewaar. Dis triestig soos 'n huis sonder mense; soos 'n dooie stad. En jy hoor niks. Saans ook nie. Daar het hy ook aan meegewerk om dit so te maak. Maar 'n uitroeier was hy darem nooit gewees nie, daaroor kan hy ten minste tevrede voel. Net ongedierte, daarvan het hy altyd geskiet as hy die kans kon kry.

Maar die huis self is nog mooi. Nog kan hy ure lank ry sonder 'n spoor van mense te sien. Deur lappe hoë soetdoring waar sy perd gate trap in die los rooi grond; deur kalklaagtes waar jy ver kyk oor die lae, verdraaide boompies en waar elke maal 'n bokkie verskrik van onder 'n bos weghol; langs klipkoppies waar plate ruie blouhaakdoring teen die skuinstes opklim; van die een geaardheid van veld in die ander, elk met sy eie karakter, sy eie skoonheid Hy ken dit alles so goed as hoofstukke in die Bybel, nog altyd fris, altyd bekoorlik.

En altyd dieper trek hy die bosse in tot waar dit word amper soos vroeër. Saans by die vuur hoor hy soms die leeus brul; 'n rumoer breek partykeer los. Ongedierte kom tot vlak by sy slaapplek. Dag ná dag voel hy meer tuis. Die wild word al meer. Groot troppe sien hy partykeer wei. Soms maak hy sy perd vas en probeer die wild bekruip waar hulle in die koelte van bome staan. Hy kry ook 'n enkele maal leeuspore. Dit verskrik hom nie. Die gee hom 'n siddering van blydskap. „Leeus," fluister hy en bekyk die spoor verheugd, volg dit 'n endjie om te sien hoe die leeu gemaak het, of hy gedraf het of iets bekruip het.

Maar ná die eerste vreugde van weer in sy ou geliefde omgewing te wees en die genot van allerlei herinneringe uit sy skiettogte kom daar weer die vooruitsig van sy naderende dood en hy vra homself af, watter soort van hemel dit miskien mag wees waar hy heengaan? En so gebeur dit soms dat hy daar op sy perd sit en niks sien wat daar in die veld aangaan nie; dat hy werktuiglik, uit ou gewoonte, wel sy perd goed tussen bome deur en langs stompe en gate stuur maar dat sy aandag by dinge van die toekoms is. Sou daar dan vir hom in die Hiernamaals nie 'n plek wees waar hy hom sal tuis voel nie? Hy is 'n jagter en 'n krygsman, dit is sy aard. Met jag en oorlog was sy lewe gevul gewees. Hy het die land help skoonmaak; hy was in die meeste Kafferoorloë; hy was in elke oorlog met die Engelse. Hoe sal hy daar in die hemel voel sonder 'n geweer? Daar moet tog ook nog iets te vegte wees, daar anderkant? Die duiwel is tog nog nie dood nie. Daar is tog miskien buitekant ons wêreld nog meer plekke wat moet skoongemaak word; plekke waar jy ongediertes kry en soorte kaffers of soorte Engelse wat mens moet beveg? En hoe meer hy daaroor dink hoe meer die saak vir hom waarskynlik lyk. Die Here sal mense soos hy nog kan gebruik; daar sal, solank die algehele stryd teen Satan en sy magte nog nie uitgeveg is nie, nog kans wees vir siele soos hy om te gaan jag en om op kommando te gaan.

Sulke gedagtes gee hom 'n ongekende blydskap. Hy sal, as hy netnou doodgaan, as 't ware sy geweer kan saamneem; hy sal dit nog nodig kry. Die hemel mag wees soos die predikant sê, 'n plek waar geen leed en verderf is nie, maar daar sal ook plekke wees waar stryd is en oorwinning. Hierdie gedagtes maak hom geesdriftig. So ry hy, 'n ou man van by die tagtig, deur bosveld waar 'n man in die krag van sy jare nie graag alleen ry nie, gehul in drome van 'n seëvierende toekoms na sy dood. Hy stel hom voor dat hy met sy ou jagmaats, en met ander nuwe kêrels, kêrels soos hulle, lang togte maak, krygstogte en jagtogte. Alles is daar groter en geweldiger, die bosse, die berge en klowe, die ongediertes en die vyande. Maar hulleself is ook dapperder en sterker met meer uithoudingsvermoë en moed. Lang heldetogte is dit, nie van weke en maande nie maar van jare en jare aan-een, vol stryd en worsteling met allerhande bose magte wat daar is. Maar altyd word hulle deur die Here beskerm, altyd kom hulle in die end seëvierend terug. En dan kom hulle weer terug in plekke soos die predikant beskryf, waar die wolf en die lam langs mekaar lê en waar geen leed en verderf meer is nie.

Dog die winter gaan verby; die warmte kom. Die tambotiebome, die blinkblaarbome gooi hul rooi blaartjies en hul ronde geel blare af, blomme begin uitkom op die nat plekke, die soet geur van die haakdoringblommetjies vervul die lug waar jy daarlangs kom; die drolpeer blom. Vlieë begin gons om jou en om jou perd en voëls fluit en kwetter. Hy moet weer terug na sy kinders. Hulle sal al onrustig wees; sal dink dat hom iets oorgekom het.

Vandat hy weer by die huis was, het oom Karel vinnig agteruitgegaan. Hy is swak en bewerig. Lang tye sit hy, met sy oë sonder uitdrukking. Die dood stap nader. Sy lang skaduwee is al op kom. Hy weet dit self. Goed.

Eendag sê hy vir sy seun: „Seun, jy moet die predikant gaan vra om weer 'n slag te kom kuier; ek wil hom iets sê. Dis oor 'n saak waar ons oor gestry het. Ek weet nou verseker dat ek reg was. Hy was nie verkeerd nie maar ek was reg. Ek wil hom dit nog bewys. Vra vir hom of hy eendag weer bietjie oorkom."

Toe sy seun weg is, dink oom Karel: „Nou moet ek my regmaak om my gedagtes goed agtermekaar te sit, want die ou sal mos nie sommer wil ingee nie, en hy is geleerd in die Bybel, baie meer as ek."

So begin hy dan te dink en sy bewysvoeringe in orde op te stel.

Maar daar begin hy homself weer voorstellinge maak, kleurig en fel. Hy sit alleen in sy leunstoel in die sitkamer waar die gordyne toe is om die vlieë en die son te verdryf en hy raak weg in 'n spel van verbeelding. Hy sien homself met sy ou maats, met ou Koos en met ou Flip en met baie ander, en hulle veg weer, veg teen 'n mag wat goddeloos is daar in die ander wêreld. Hy hoor die kanon, boem, boem. Hy hoor die gekraak van kleingeweer en masjiengewere soos dromgeroffel, soos haeldreuning. Met sy elmboë op die arms van sy stoel buig hy vooroor en kyk na vore, na die vyand wat kom, geesdrif, krygswoede in sy verdofte oë, bewend van opwinding. Maar meteens word hy naar; dit word swart voor hom; hy probeer kyk maar dit word weer swart; hy wil opstaan maar sak opsy oor die armleuning en val dan vooroor, sy arms afhangend op die grond. Nog dink hy: „Hier is dit nou. Ek gaan. Ek gaan. Goed. Ek het nou lank genoeg gelê al."

Sy kinders kry hom daar so en dra hom op sy kooi. Hulle was sy gesig en sy hande, kam sy hare en sy lang, wit baard. Op sy rug lê hy daar op sy kooi, sy oë toe, sy arms bo-op die kombers. Hy lyk mooi soos hy daar nou lê. 'n Mooi ou man, kalm, vredig met iets wat na blydskap lyk oor sy gesig. Sy hoë voorkop is of daaragter nog gedagtes leef; sy mond lyk of hy nog sal kan praat. Hy lyk of hy nog sommer weer sal kan opstaan en 'n vyand storm of 'n geweer gryp en 'n leeu afwag.

Swyend staan hulle almal hom en beskou. 'n Vegter wat in vrede heengegaan het.

„Pa lyk of Pa bly was om te kan gaan," fluister een van die dogters.

---

# Toiings se Vrede

DEUR „MIKRO"
(C. H. Kühn)

---

„NAAND, JANNETJIE!" Toiings se gesig straal van geluk. Dis vir Jannetjie nie nodig om op te kyk nie want sy kan aan sy stem hoor dat hy vanaand baie gelukkig is. Daar teen die kookskerm smyt hy sy kierie, knapsak en waterkantientjie neer, soen klein Siena, wat nou al so oulik kan gesels, en tel haar op. Ja, wat hy vandag ondervind het, kan hy beswaarlik aan 'n medemens vertel. Al wat hy vanaand weet, is dat hy baie, baie gelukkig is, so gelukkig dat hy 'n uitsondering maak en pleks van vir Jannetjie met die hand te groet, soos sy gebruik is, gee hy haar nog 'n klapsoen boonop. Dis vir hom of hy vandag daar agter die skaap diep geheime leer verstaan het. Vir hom het die hemel oopgegaan en wonderlike dinge is aan hom vertel. Vandag het hy so klein daar onder die taaibos gevoel en juis omdat hy so klein gevoel het, is die diepere dinge aan hom geopenbaar. Vanaand is alles vir hom mooi en wonderlik.

„Naand, Jannetjie!"

„Naand, Toiings."

„Dankie, Jannetjie, baie dankie."

Hy bly die heel aand net hier om Jannetjie waar sy die aandete vir hulle klaarmaak, nie net om by haar te wees nie, maar ook om die eerste geleentheid waar te neem om haar te vertel wat hy vandag ondervind het. Sy kans het hy gekry toe hulle klaar met eet was en Dawid en klein Siena saam onder 'n vel toegemaak lê.

„Jannetjie, ek wil jou mos nog vertel wat ek alles vandag aan gedink het." En as hy ineens stilbly en wag op 'n aanmoediging van haar kant, sê sy stil:

„Toemaar Toiings, ek luister."

„Jannetjie, dis so. Ek lê vandag daar onder 'n taaibos en toe dink ek mos aan wat die Meneer-goed vir my verlede maand op die dorp gesê het. Die Meneer het gesê: ‚Toiings,' sê die Meneer, ‚ons het vir jou vir diakent gekies omdat jy nie een is wat drink soos die ander volkies nie. Ek hou jou al lankal dop en luister maar so wat die ander volkies sê, maar nog nooit het ek gehoor dat iemand sê dat jy drink of sleg lewe nie. Hou so aan Toiings, hou so aan,' dis wat die Meneer-goed gesê het."

„Ek is bly Toiings. Maar hoor ek is bly!"

„Jannetjie, en toe lê ek vandag daar onder die taaibos en ek oordink my lewe so en toe sê ek by myselwe: ‚Nee, Toiings, Dawid en Siena word nou groot en een van die dae sal hulle jou voorbeeld volg. Nou kan jy nie meer so los lewe soos vroeër nie. En Jannetjie, net daar en dan het ek my op my knieë gedraai en gesê dat ek nie meer so wil lewe nie . . . . ''

Jannetjie voel ook so 'n bietjie van daardie geluk wat Toiings vandag gesmaak het in haar siel instroom, en met oë wat straal van geluk sê sy nou: „Toiings, en ek gaan ook net so 'n lewe lei.''

„Nee, Jannetjie, maar dis nie nodig nie, want jy is mos goed.''

Net vir die oomblik kon Toiings nie verder praat nie. Daardie selfde gevoel van vandag gewaar hy ineens weer hier binne-in hom, en as daardie gevoel daar is dan kan 'n mens nie praat nie. Hy kyk maar daar na die skaapwerf, na die wolkies wat so stil hier bo hulle lê en na die reuse-wolfdoringbos wat soos 'n wagter bo-op die vaal rantjie staan.

„Jannetjie, ek gaan nooit weer drink of vloek nie.''

En Jannetjie weet dat hy dit nie weer sal doen nie. Dan is dit weer stil daar in hul stroois.

„Jannetjie, die baas het mos 'n paar voorbokke wat die baas vir niks ter wêreld sal verruil nie. Vandag lê ek daar onder die taaibos en toe dink ek daaraan dat ek nes die voorbokke van baas Fanie is. Elke vyf tellings hardloop hulle soos mal goed agter die driedoringblommetjies aan. Ek kan maar keer en keer maar as ek weer sien dan trek hulle weer op 'n streep na die lap driedoringbosse toe. Daar is die vyebosse en die skaapbossies maar dit wil hulle nie hê nie. Nee, vandag moet dit nou juis die driedoringblomme wees. Jannetjie, net so is ek ook. Dis mos die driedoringblommetjies wat 'n mens wil hê en nie die ander wat vir jou beter is nie. Ek wonder wat die Meneer-goed sal sê as ek hom een dag die vergelykenis vertel?''

Toe Toiings van hierdie voornemens vertel, is Sampie Ponyn Vink, die kleinkind van ou Sampie van die Rôeveld, net 'n dagskof ver van Karreeplaas af en op pad na sy oompie Toiings en tant Jannetjie.

Sampie en Toiings het die volgende aand die werf gelyktydig binnegekom.

„Naand, oompie Toiings! Naand, tant Jannetjie! Nee, maar nou weet julle glad nie wie dit is nie. Ek het so gedag. Hulle kol my Klein Sampie van die Rôeveld daar in die Hantam. Toiings ek is jou eie, eie kleinneef van jou tweede vrou, Griet, se kant af. Ek is nou eintlik ou Sampie van die Rôeveld se kleinkind, en moet dit nie vergeet nie. Ek is my familie so 'n bietjie aan opsoek. En het vir die manne daar in die Hantam gesê dat ek vir oompie Toiings en tant Jannetjie nie wil misloop nie . . . . So, dan is dit nou eintlik oompie Toiings en tant Jannetjie hierdie! Nee, maar ek wil dit nooit beter hê nie.''

En dadelik weet Toiings dat sy goeie voornemens van gisteraand nou ook net mooi na die maan is. Hy weet dit. Dit voel hy baie duidelik nes of iemand dit vir hom self gesê het. Dan kyk hy na

Jannetjie maar sy groet Sampie ewe vriendelik. By sy eentjie besluit Toiings dat hy nie gaan toegee nie, nee hy gaan hierdie slag vastrap.

„Nee, ek het nie 'n vrou nie, tant Jannetjie. O, nee! Dis nie dat ek nie kan kry nie, maar dis nou van my: die meide moet vir hulle ken om ou Sampie van die Rôeveld se kleinkind in die hande te kry. Ek het so half en half een in die oog maar dan dink ek aan wat my oupa gesê het. Hy het almelewe gesê: ‚As jy wil sleg lewe, lewe dan sleg met jou eerste vrou maar moenie die ander rinneweer nie.' Sien nou moet ek hulle so uitsoek ook. Stadig, oompie Toiings, stadig! Moenie dat die karba van die kar afval nie. Dis die alsie daardie, en moenie dit vergeet nie. Ek het so gedink: Kyk daar sit oompie Toiings op Karreeplaas en sy keel is seker kurkdroog. Vat vir hom iets saam, vat vir hom iets saam! Dis joue, oompie Toiings."

„Nee maar Sampie, ek drink nie meer nie."

„Hoe, moenie so maak nie! Ons drink almal nie, maar net as ons nie iets kan kry nie. Toemaar, ek sit dit hier in die kookskerm neer."

Hulle het toe geëet en Sampie het die hele liewe aand van sy pa, ou Jafta Vink, en die ander manne van die Hantam gesels. Jannetjie het saam gelag, want Sampie is 'n baasverteller. Toiings wou eers nie luister nie daar hy geweet het dat as hy eers luister hy netnou saam sal gesels, en van 'n geselsery kom ook net gou 'n drinkery. Maar Sampie was op Rooiwal ook gewees en begin nou van ou Geel Hans, ou Domkrag Klip, Petrus Pertoors en Willem Ponna gesels. Ja, en van ou Hendrik Wee.

„Sampie, en ken jy ook vir ou Klaas Wee van Eppenton?"

„Vir ou Klaas Wee van Eppenton!? Ja, oompie Toiings, net so goed asof ek hom self gemaak het. Sal ek dan nie vir ou Klaas Wee ken nie!"

„Nouja, Sampie, terwyl jy so aanhou kan jy vir my ook maar 'n ietsie skink. Dankie," sê hy half nors en loer so onderlangs na Jannetjie maar sy maak of sy nie hoor nie en toe voel Toiings baie beter. „Sampie, vertel vir ons van ou Klaas Wee." Eintlik wou Toiings hê dat hy hulle van Drieka Wee moet vertel maar wil dit darem nie so prontuit sê nie. Hy weet darem dat as Sampie eers van ou Klaas Wee begin vertel hy netnou die gesprek stadig kan aanvoor na Drieka toe.

„Nee, maar Toiings dis eintlik van ou Hendrik Wee wat ek julle wil vertel . . . . Hou jou beker, Toiings . . . . Ja, die ou Hendrik is mos 'n man wat met die storie op Rooiwal rondgeloop het dat hy sy kind nooit aan 'n Vink sal afgee nie. Ek dag by myselwe: toemaar ou Hendrik, ek sal my kans kry . . . . "

„Ken jy altemitters vir Drieka Wee ook, Sampie?"

„Drieka Wee! Drieka Wee? Het ek gehoor jy sê Drieka Wee, Toiings?"

„Ja, Sampie."

„Nee, maar van haar sal ek nie eers praat nie. Sy het agter my aangeloop, maar daar was ‚nothing doing.' O, nee. Ek is nie verniet ou Sampie van die Rôeveld se kleinkind nie. As 'n meid my

wil hê, sal sy propper te werk moet gaan . . . . Die alsie word koud, Toiings, hy word koud!"

„Nee, maar as hy koud word, Sampie, dan skink ons weer."

„Dis die ‚spirit,' Toiings. Ek het mos gesê ek wil oompie Toiings vir niks ter wêreld misloop nie . . . . "

„A." sê Toiings as hy die beker voor hom neersit. Vanaand wil hy 'n bietjie gesels want hy voel die vreemde roering deur sy are. Sampie is 'n doodgoeie man en dis vir hom vanaand of hy amper meer van die kleinkind hou as van die oorlede oompie Sampie van die Rôeveld. „Jy weet, Sampie, ek het mos ook op daardie selfde Drieka Wee gekol."

„Ek glo dit nie. Oompie Toiings kan dit nou vir my vanaand weer en weer sê maar ek gaan dit nie glo nie. Newwer!"

„Ek het, Sampie, ek het."

„Sê dit maar weer, Oompie. Ek gaan dit nie glo nie. Maar as oompie Toiings nou regtig op haar gekol het dan gaan ons nog 'n ietsie drink . . . "

Jannetjie, omdat sy haar soveel jonger en meer onervare as Toiings voel, het maar niks gesê nie, aan die begin selfs gelag daar Sampie darem baie komieklik is, maar nou het sy opgestaan en stil na buite gestap. Sy dink aan Toiings se woorde van gisteraand en toe sy daaraan dink, het daar 'n ongekende weemoed in haar posgevat. Sy wil alleen wees, en alleen het sy die nag ingestap. More weet sy sal Toiings weer soos 'n kind na haar toe kom om sy skuld te beken en dan sal hy sag en teer met haar wees, en die gedagte hieraan maak haar hart noual week.

Daar in die stroois gaan dit nou baie jolig. Sampie wil Toiings nie 'n kansie gee om ook te vertel nie daar hy nog eers van sy ervaringe op Rooiwal wil vertel. Eers wou Toiings net vertel van sy groot liefde vir Drieka Wee in daardie beroerde tydjie op Blikkiesdorp, maar noudat die ander hom nie 'n kans wil gee nie begin hy ander gedagtes kry. Nou is dit vir hom of Drieka daardie dae net baie vir hom omgegee het en met elke sopie word die oortuiging by hom vaster en vaster.

„Wag, Sampie, laat ek nou weer 'n slag vir jou vertel . . . . Drieka Wee wou eers vir my nie hê nie maar later was dit net Toiings voor en Toiings agter . . . . Dis net Rooiwal se diakent wat sy wil hê . . . . "

„Jy sê dit nie, oompie Toiings!? Nee, maar ek glo dit nie Ek wil dit nou doodeenvoudig nie glo nie. Maar of dit nou al so is of te nie, ek gaan daarop weer 'n alsie drink . . . "

„Sampie, jy is die beste man wat ek nog ooit raakgeloop het. Nee, nee, jy kan nou maar net sê wat jy wil maar ek weet dit. Jy moet sommer lank hier by ons kuier."

„Nee, ek trap more weer, Oompie. More moet ek weer gaan."

„Nou ja, jy is my eie, eie neef en daarom gaan ek nog iets saam met jou drink. Daar gaan hy . . . "

Laat daardie nag gaan die twee eers slaap en toe wou Toiings nou doodeenvoudig nie by Jannetjie gaan slaap nie. Nee, by Sampie, want wanneer sien hy dan nou weer hierdie neef van hom?

Vroeg die volgende more is Sampie daar weg. Toiings het eers vérlangs gehou want as hy 'n skuldige gewete het dan kan hy dit nou nie wegsteek nie. En Jannetjie het goed geweet wat dit is wat Toiings hinder maar wou liewers niks sê nie daar sy weet dat hy tog netnou na haar toe sal kom en alles bely. Daar by die werf draal hy rond asof daar nou vanmore so danig baie werk is om te doen. Eers het hy vir homself verskoning probeer soek deur voor te gee dat hy maar net so'n bietjie plesier gemaak het en dat niemand tog daardeur seergemaak is nie. Hy het nie eens geweet van so'n kleinneef van hom nie, wou tog nie weer drink nie, dit weet Jannetjie tog self. Maar die stryd in hom neem toe, sodat as een van die voorbokke aanhou dwing om van die werf af te loop na die vaal rantjie se kant toe, spring hy hom by met 'n handvol klippe.

„Swêrnoot, waarheen dwing jy dan heel more na toe? Kan jy nie op die werf bly nie! Moet 'n mens dan aldag en heeldag met jou staan en sukkel?''

Hy het hom darem weer tussen die ander in en kort-asem stap hy om die trop om vir Jannetjie te gewaar geen vyftien tree van hom af nie.

„Die dooi ding . . . . Net soos 'n mens jou kos wil vat, sal hy aaneen die rant uit wil loop . . . . ''

„Toiings, ek het jou kos vir jou reggesit. Dis in die kookskerm. Ek gaan net gou waterhaal.''

„Jannetjie, wag, moet nog nie gaan nie; ek wil met jou praat.''

Sonder om 'n woord verder te praat stap hy reguit stroois-toe. Jannetjie is so'n paar tree agter hom maar sy dink nie daaraan om saam met hom te stap nie. Sy ken hom al baie goed en weet dat daar netnou 'n stortvloed van woorde sal kom en dan sal sy hom innig jammer kry, want net sy alleen weet wat dit hom kos om sy gemoed voor iemand uit te stort.

Asof dit 'n saak van lewe en dood is, spook hy nou met die prop van die waterkantientjie, wat ander morens mooi op die kantientjie pas maar vanmore nou maar nie wil ingaan nie. Gebukkend, en met sy rug na haar, staan hy daaraan en woel.

„Jannetjie . . . . ? ''

„Ja, Toiings?''

„Kry vir my 'n ander stronk om hier in te steek. Hierdie een is nie meer dig nie.''

„Ja, Toiings . . . . Probeer hierdie een.''

Stadig kom hy orent. Toe hy begin praat, kyk hy na die vaal rantjie en nie na haar nie.

„Jannetjie, en ek wou tog so graag nie weer drink nie . . . Weet jy hoe graag ek reg wou hou, Jannetjie?''

„Ek weet, Toiings.''

„En toe het ek gisteraand weer gedrink.''

Hy kan nie waag om na haar te kyk nie want dan sal sy die vog in sy oë sien en dit wil hy nie hê nie. Net daardie paar woorde, maar toe weet Jannetjie alles.

„Dis niks nie, Toiings.''

Maar hy het nie by haar gebieg net om haar vergewing alleen te kry nie. Sy smart lê baie dieper en so bly hy stil en kyk nog maar daar ver voor hom. Hy wil tog so graag weer daardie vreugde hê wat hy eergister agter die skape gesmaak het. Hy het nie net teen Jannetjie alleen gesondig nie. Ja, dit voel hy baie duidelik vanmore.

„Jannetjie, . . . . en sal die . . . Oubaas my ook so maklik vergewe . . . . ?

En toe gee Jannetjie hom die troos waar hy so na soek, en dit laat die vreugde weer in sy hart instroom.

„Toiings, Hy vergewe nog makliker as ons,'' en haar stem is sag as sy dit sê, so sag dat Toiings skielik na haar kyk.

„Dankie, Jannetjie; ai baie dankie tog.''

Tevrede glimlag Jannetjie as Toiings 'n rukkie later penregop met sy kossak, waterkantientjie en kriehoutkierie agter die trop aan hardloop. Sy weet diep binne-in haar dat Toiings vergewe is . . . . Ja, Iemand daarbo het hulle lief en as 'n mens liefhet dan vergewe jy maklik . . . . Dit weet sy.

Maar wat Toiings haar nooit gesê het nie is dat hy daardie dag weer dieselfde taaibos van eergister opgesoek het . . . . en toe het hy vrede gevind.

---

# Sy Kwelling

DEUR C. M. VAN DEN HEEVER

OOM MAANSIE is 'n baie beskeie man. Hy gaan ook maar min met mense om, en as daar nou en dan 'n besoeker op sy graf-stil plaas kom, dan sit hulle lank op die misgesmeerde stoepie, drink baie koppies koffie uit, maar oom Maansie sê nie veel nie want hy is 'n man van min woorde. Soms wil hy uiting gee aan 'n gedagte wat diep onder uit die afgrond van sy hart kom, maar net soos hy wil praat dan voel dit vir hom so nutteloos, so doelloos dat hy maar swyg en net 'n lang sluk gee sodat sy groot Adamsappel 'n onverwagte reis na benede begin.

Die vriende wat dan ook vir hom kom kuier, raak gou moeg en uitgesels en dan sit hulle verwonderd en kyk na die krom mannetjie, wie se sagte grys oë altyd ver weg kyk oor die eentonige velde heen en wie se beplooide gesig en gerimpelde voorkop bewys dat hy al baie swaar dae agter die rug het. Langs sy ore is sy hare spierwit en agter in sy nek hang hulle met puntjies af, byna soos 'n voël se vere. Hulle beskou hom dan aandagtig of hy 'n soort mens is wat met die helm gebore is, asof hy meer kan sien as 'n mens met 'n paar doodgewone oë en of dit waar is dat hy al byna twee-drie-keer in 'n stryd was oor 'n diepsinnige Bybelteks. Want dat dit 'n man is, wat om een ding kan maal en maal, is seker. Daarom kuier hy op die plaas so alleen rond; daarom lees hy die Bybel met half diggeknypte oë, net of hy bang is vir die groot geheime daarvan; daarom ook dat hy by sekere reëls in 'n Gesangversie bly steek, net of dit 'n sonde is om dit te sing.

Dit word vertel dat sy vrou, die goedige tant Frekie, al laat staan het om met hom te praat, om hom te kapittel, want hy stry nooit met haar nie, maar word al swygsamer en maak jou net bang as hy saans na die kersvlam sit en staar.

Die bure wat kom kuier, verdwyn weer gou oor die rantjie en hulle skud dan net hul koppe oor dié bot, swygsame oom Maansie, wat die bulte gedurig dophou of hy verwag dat wie-weet-wat daarvandaan sal kom. En oom Maansie wat agterbly, hunker na geselskap as die kuiermense eers weg is en hy is hartseer en spyt dat hy hom nie kan uitdruk nie, dat hy nie soos ander mense lekker kan gesels nie en dat die geheim hier binnekant hom gedurig ronddrywe. Sy vrou se verwyte: „Jy is darem so bek-af voor mense,'' „jy kan nie boe of ba sê nie,'' „jy kan nie mense ontvang nie,'' hoor hy teenswoordig maar met 'n esel-gelatenheid aan, maar die Here weet hoe

dit hier binne in hom brand! Hy dors, hy hunker daarna om te gesels, maar hoe is dit tog moontlik! Hy kan nie. Hy stryk dan sommer die veld in en in die alleenigheid begin die swerm gedagtes hom weer pak, begin hy prakseer oor sy eie lewe, oor die doel van dit alles, oor sy swygsaamheid, sy gebrek om uiting te gee aan die gedagtes in hom, oor die dood en wat op alles moet volg. Waarom is sy suster Lettie dood nadat haar ellendige man haar so mishandel het? Niemand, behalwe hy, haar broer, het van haar lyding geweet nie. Haar man is vandag weer getroud en Lettie is vir altyd vergete. Vir watter doel het die Here die wêreld geskape? Veral by Job 14 moet sy gedagtes altyd vassteek. Ja, die mens wat van 'n vrou gebore is, is kort van dae en sat van onrus, en hy is soos 'n skaduwee wat heenvlug. Dan gaan hy op 'n mierhoop sit en dit is of die eensaamheid en ondraaglike verlatenheid van die lewe op hom neerval soos 'n vaste, groot berg wat onverwags omtuimel. Verweg sien hy die blou kringe van rantjies en agter hulle die eindeloosheid van 'n wye hemel. Rondom hom lê die velde, stil en stowwerig-dood, maar dit is of 'n lewendige gees uit hulle kom en op hom aanspring. Dan voel dit of hy klein en nietig wegsmelt onder die oneindigheid wat hom omring. Hy kom dan gewoonlik laat saans tuis en struikel sonder 'n woord oor die drumpel. Dan snerp sy vrou se stem net soos 'n rasper deur die aandvrede: „Dit lyk vir my vandag ry die ou duiwel jou weer proppers!"

En nou was oom Maansie na Bloemfontein, en sy seun Willem, wat al baie tuis is in dié plek, het hom een aand na die sterrewag geneem, en dit was die grootste ontnugtering en onthulling wat die swygsame man ooit gehad het. Die reusagtige teleskoop het hom verslae laat staan, maar die ergste van alles was die sterrehemel self! Hy het 'n kans gekry om deur dié reusagtige koker te kyk, eers na die maan en toe na 'n paar sterre. Hy het die groot blink bal wat die maan is, sien drywe, los, sonder houvas, deur die ruimtes; die mannetjie wat daar sedert sy jeugjare gesit het, is skielik verander in korsterige berge en die klein ligpuntjies van die sterre het geword fonkelende balle, wat omgewe is van trillende kleure. En die melkweg wat hy so dikwels op die plaas in die aand staan en bewonder het, het hy nou leer ken as 'n snaakse versameling van wolke en wolke van sterre waarvan duisende en miljoene groter as die aarde is. Sy gees het letterlik botstil gaan staan. Hy kon nie verder dink nie. Hy hoor maar hoe sy seun vertel dat die ster waarna hulle nou net gekyk het se lig honderdduisend jaar gelede daar weg is. Lig trek so en so vinnig per sekonde . . . . Sy kop begin draai. Hy is bly toe hulle buite is en in die donkerte stilswygend aanstryk. Sy seun gesels nog van die vreemde, die verhewene van die sterrehemel, maar oom Maansie gee net nou en dan 'n kreuntjie vir 'n antwoord. Hy kyk na die sterre, en nou het die hele lewe, die hele Heelal vir hom verander, maar sy gees is soos 'n bevreesde voël wat jy op 'n onmeetlike see loslaat. Dit draai en dwarrel sonder houvas in hom. Net een vraag rig hy in die nagstil straat aan sy seun: „My kind, wat is nou anderkant die sterre?"

„Nog sterre, Pa, en so hou dit aan.''

Daarna geen woord meer nie.

Daardie nag het oom Maansie lank stil gelê, met sy hande agter sy kop geslaan in die donker en gedink en gedink. Laat daar nog sterre agter dié wees wat mens kan sien en nog sterre agter hulle, maar iewers moet hulle ophou en wat is daar dan? Dit is of sy hele bewussyn leeg word en wegstroom in 'n bodemlose put. Hy vat 'n groot mondvol water en smak sy lippe dat dit vreemd klink in die nag. Ja, soveel duisende sterre, en soveel van hulle wat groter is as die aarde. Hoe kan mens dit verstaan? Die Here het soveel tyd geneem om die aarde te skape, en so 'n kort ruk om al dié ligwêrelde, soveel groter as ons s'n, daar te laat hang in die lug. Wat hou hulle op hul plek? Sê nou maar hulle moet losspring? Dan sal die aarde seker vergaan. Maar nog altyd sit hulle daar so, en dit is of hy opeens klein en nietig wegsink in 'n ewige niks. Nou eers besef hy hoe diep waardeloos hy is. Dit bespring sy hart met 'n wilde angs, en hy gooi die komberse van hom af.

Hy het gaan inspan, en deur die donker strate klap die perdepote lustig. Hy wil weg plaas-toe, want dit is of 'n groot onrus hom vervolg. Dit is of hy 'n vreeslike goddelose daad verrig het en te diep deurgedring het in die verborge dinge. Hy verlaat die brug aan die kant van die stad, en meteens kyk hy op. Soos 'n vonk bewende vuur sit die more-ster daar! Dit is of sy hart oorweldig is om daarna te kyk. Sy bewussyn het nietig en minderwaardig geword. En al die gedagtes kom weer terug en maal om en om.

Hy is bly toe die dageraad kom en die lig wyd oor die velde vloei.

Maar die son? Dis mos 'n vreeslike vlammende ding wat dalk eendag die hele aarde kan wegbrand.

Lustig draf die perde, die lewendige ore fyn gespits teen die morelig.

Oom Maansie is moeg en gedaan toe hy op sy werf afklim.

Sy vrou is al so gewoon aan sy stilswygendheid dat sy nie veel uitvra toe hy afklim nie.

„Is Willem tevrede met die nuwe plek waar hy bly?'' Haar skerp, praktiese ogies is gerig op sy verlepte gesig.

„Ja 'k.''

„Ag, liewe vader,'' sug sy, „die arme man het nooit iets te vertel as hy van 'n plek kom nie. Hoor net hoe lekker ander mans vir hul vrouens vertel as hulle van die dorp kom.''

Oom Maansie drink maar net sy stomende koffie en sy stekelige baardjie hou hier en daar 'n druppel vas. Toe stap hy na die veekraal. Maar pleks van sy skape deur te kyk soos gewoonlik, laat hy hulle sommer by die hek uitbondel. Hy gaan kyk ook nie of die kaffers hul werk behoorlik by die melkery doen nie. Wat help dit alles? Die mens is soos 'n muggie op 'n reuse-groot bal. Hy is niks. Al ons gesukkel is soos 'n sug wat jy gee. Dit is foe! en dan is dit weg. Honderdduisend jaar vir een ster se lig om hier te kom! Hoe sal

God al die miljoene sterre, al die miljoene mense onthou wat daar is? Hoe sal Hy weet dat daar in dié vreeslike Heelal 'n Maans bestaan? Onmoontlik.

En van dié dag af gaan oom Maansie se boerdery agteruit; hy loop slordig en verwaarloos rond. Hy vat nooit meer 'n boek nie en geen mens kan 'n woord uit hom kry nie. Die predikant het, op versoek van oom Maansie se vrou, al met hom kom praat, maar geen woord het hy geantwoord nie en maar net doer oor die verlate vlakte sit en kyk. Die predikant het hom naderhand vererg en gedag die vent is koppig, maar toe hy na die sagte grys oë kyk, met die snaakse hunkering daarin, het sy hart weer jammer gekry.

Nadat hy weg is, het oom Maansie die vlakte ingestryk. Ver anderkant die dun strepie van 'n bult het die son se sinkende gloed verdwyn. En stadig het die sterre, die gevreesde sterre, gekom en oom Maansie het, soos 'n bevreesde matroos op 'n uitkyk-toring, gestaar van die klein aarde af na die Heelal rondom, na die Heelal, oneindig en onmeetlik, met al die wêrelde wat hom oorweldig en laat wegsmelt in die besef van sy eie waardeloosheid. Hy was verlore, en die geloof wat hy vroeër gehad het, het weggebrokkel voor hierdie groot ontdekking dat die sterre meer as ligpuntjies is. Lank en weemoedig staan hy die blinkende sterrehemel en aankyk, sy oë word vogtig en stadig sink hy op sy knieë neer en die swygsame, wat vir sy vriende 'n raaisel was, bid nou hardop, die stem effens skor van aandoening en oorgawe: „Here, dit is alles so groot en geweldig. U het self gesê dat daar geen haar van ons hoof sal val wat U nie van weet nie. O Here, leer my om dit te glo.''

Lank bly hy so op sy knieë staan, met sy gelaat na die sterre, na die ligtende orde van die nag gerig.

Soos dou kom die vrede in hom, weet hy nou dat, hoe groot God ook al is, hoe oneindig die Heelal ook al mag lyk, God vir hom, die eensame Maans, nie vergeet het nie.

En in die hart van die swygsame het daar 'n gemeenskap met 'n groot, enige Orde ontstaan wat hom gevul het met 'n taal wat hy in die daaglikse omgang met sy vriende nooit kon vind nie .....

---

# Die Palmboom

DEUR UYS KRIGE

---

IN die smart van haar barensnood het Martha van Wyle, ver en verwyderd, soos iets stil, koel en kalm heeltemal anderkant, heeltemal verhewe bo al haar pyn en lyding, gedurig die geruis van die palmboom gehoor.

'n Warreling van geluide en klanke het aanhoudend deur haar ore gedruis; maar hoog bo dit alles uit soos iets hemels, heilig en onaantasbaar hoor sy die geruis van die palmboom nes die geruis, yl en koel, van 'n sagte, alles-deurdringende landreën ná droogte. Die pyn wat in vlae deur haar hele liggaam ruk en skok, dit laat sidder en stuiptrek, het 'n duisend beelde voor haar opgeroep. Hulle dwarrel, wissel mekaar immer af voor haar oë. Maar een beeld bly pal staan, wyk nooit nie. Agter dit alles, agter al hierdie duiselende deurmekaar wenteling van beelde, gesigte, rys die palmboom op: standvastig, slank en sterk en stewig. 'n Ligte wind speel deur die boom se blare. Hy plooi sy sierlike kruin. Silwer glans hy in die son. Om hom, hoog bo hom (die palmboom is deel daarvan) is die onmeetlike hemel, blou en stil, onpeilbaar, vol vrede en rus.

In haar hardnekkige verset teen haar beproewing, deur die lang bange martelende ure van haar stryd klem Martha van Wyle al haar verwarde gedagtes en denkbeelde, al haar geloof, moed en hoop aan hierdie beeld van die palmboom vas, soos 'n drenkeling in sy laaste stoutmoedige poging om homself te red sy houvas aan 'n rotspunt wat vasstaan, nie laat los nie.

'n Tyd lank verlaat die pyn haar liggaam. Doodstil lê sy in haar bed. Met groot wyd-starende oë wat niks om haar opneem nie, kyk sy pal na die plafon. Die boom se geruis kom nader, suis stil, sag en strelend in haar ore.

Haar seun sou groot word soos die palmboom, groei soos die palmboom met sy wortels diep in die grond, sy kop in die son. Ruis met die wind, sing met die reën. Die storms sou hom buig, maar hom nie breek nie. Trotser sou hy staan en sterker, trots en sterk en selfstandig, soos sy hele ras voor hom, al die lede van die Joubert-familie — manne van staal, manne wat 'n slag kon slaan, manne rotsvas en fier, manne, pure manne die laaste een van hulle.

Buite in die lappie tuin voor die huis staan daar geen palmboom nie. In hierdie armoedige deel van Durban kry mens geen palmbome te sien nie. Hulle staan net in lang rye langs die strate en lanings



A. M. VAN SCHOOR



RUD P. VISSER



Mev. DE KOCK („Sita")



Dr. M. S. B. KRITZINGER



Dr. P. C. SCHOON[redacted]



J. M. FIEDENTHAL



Drs. P. J. NIENABER

in die deftige, meer gegoede dele van die stad of op die esplanade, langs die paaie wat voor die groot mooi geboue vlak voor die see verbyloop.

Die palmboom, die geruis waarvan Martha van Wyle sonder ophou hoor, bestaan alleen in haar verbeelding. Maar haar neef, Pieter Joubert, het die saadjie 'n week gelede geplant. Hy het koes knie, 'n koppie koffie saam met haar gedrink, toe in die tuin 'n bietjie staan en rondspit. Toe hy by die hekkie uitgaan, draai hy om en sê:

„Martha, die korrel saad is onder die grond. Een van die mooi dae steek hy sy kop uit. En dit sal 'n mooi boom wees, verseker ek jou . . . . "

Pieter met sy sagte stem, sy sagte maniere, sy skugter houding, sy hele stil teruggetrokke voorkoms en geaardheid waaraan haar man, Jan van Wyle, altyd so'n geweldige hekel het. Smalend het Jan hom altyd „die meisiekind" genoem. En Pieter wat maar alte bewus was van sy aangetroude neef se vyandiggesindheid, het hulle maar selde kom opsoek. Af en toe het Martha hom in die stad ontmoet en dan neem hulle 'n wandeling al langs die see. Hulle het nooit baie gesels nie, maar vir Martha was dit of die stilte tussen hulle die goeie verstandhouding en die gevoel van ware vriendskap wat daar tussen hulle bestaan, verinnig het, dit nog dieper en mooier gemaak en nog duideliker tot haar gemoed laat spreek het.

In die helder sonlig, met die blou skuimende, bruisende branders langs hulle, of onder die palmbome deur waar die wind deur hul toppe roer en die son soos op silwer pluime teen hul kruine glinster, het hulle aangestap. Dan, as hulle van mekaar gaan, voel Martha of sy weer moed het vir die dag van more, of alles tog nie verniet is nie en die lewe weer werd is om te lewe. Hulle kon oor die snaaksste dinge praat soms: oor die see, die lug, die bome byvoorbeeld. Pieter, dus, wis van haar liefde vir bome en van haar liefde, veral, vir die palmboom.

Drie weke voor haar bevalling het Pieter daar op die rusbank op die stoep gesit. Jan was ook daar, dus het Pieter skaars 'n woord gesê. Een van sy weinige opmerkings was: „Martha, man, jou tuintjie lyk maar kaal. Jy hou mos van palmbome. Ek sal vir jou 'n palmboom plant, hier vlak voor die deur. En jy sal sien hoe groei hy. Wragtie, hier teen die stoep se trappe aan sal sy skaduwee lê . . . . "

Jan het gelag; maar agter hierdie stil, byna aarselende woorde van die middeljarige man het Martha 'n vriendelikheid, 'n teerheid en 'n besorgdheid oor haar toestand aangevoel wat — so lyk dit vir haar — oor al die eensaamheid in haar, al die sielsarmoede en leegheid van haar lewe skoorvoetend uitreik, daardie leemte oorbrug, haar bereik en haar hart skielik warm en week laat voel.

Die pyne pak haar weer beet. Dit lyk of die bed haar hoog in die lug opsmyt, haar dan op spitspunte soos die tande van vurke vang. Sy klem haar tande opmekaar. Haar naels byt diep in die palmvlees van die verpleegster. Sy wil skreeu, gil, maar kan nie.

Haar seun sou groei soos die palmboom, groot word soos die palmboom: standvastig, slank en stewig en sterk. Soos sy oupa, sy

ooms, sy hele geslag voor hom. 'n Man, 'n Joubert . . . . g'n Van Wyle soos sy vader nie.

En toe verlossing kom, haar worsteling verby is, haar liggaam eindelik sy taak volbring het en daar in en deur haar en oral om haar 'n diep stilte en kalmte swewe, was dit vir haar asof in hierdie vreedsaamheid, hierdie afwesigheid van alle pyn, die boom in die kamer self staan, hier naby haar, hier vlak voor haar . . . . Hy is skoon en slank en hoog, vol stil-fluisterende beweging, en dis asof, veilig, gered, sy in sy diep koelgroen skaduwee lê, asof die palmboom nou oor haar neerbuig, haar in tere arms vol seëning, rus en genade omvou en sy sagte geruis haar liggaam, haar hart, haar siel, haar hele wese, die donker nag en die ganse wêreld daarbuite vul.

Toe die kind al 'n paar jaar oud is en reeds in die tuintjie rondbaljaar, het Martha van Wyle haar seuntjie gewaarsku om tog versigtig te wees, nie so rond en bont te draf en te rol nie, anders trap hy netnou die boompie plat. Pruilend het die kind belowe; maar toe hy weer 'n slag teen die dun stam aanrol en die boom amper 'n noodlottige knak gee, het Martha 'n draadbeskutting daarom aangebring om dit teen die moontlike gevolge van haar seuntjie se gewerskaf te beveilig.

Haar seun het die eensaamheid, die lang eentonige dae van haar lewe volgemaak, aan al haar handel en wandel 'n rigting en 'n doel gegee wat sy in jare, ná daardie eerste wrede ontnugtering 'n paar maande ná haar huwelik, nie geken het nie. Al haar eienskappe van sorg en toewyding, haar gawes van liefde, teerheid en sagsinnigheid het eindelik, ná al die jare, hul mikpunt gevind.

Toe haar seun gebore is was sy reeds 33 jaar oud. Iets wat lank opgekrop, lank versper en vertraag was, had nou ten lange laaste vrye spel. Sy was teruggetrokke en stil in haar geluk wat egter breed en diep was, en langsamerhand al dieper wortels gevat, al groter en sterker gegroei het.

Die totale mislukking van haar huwelik kwel haar nooit meer nie; selfs vroeër het die besef daarvan haar slegs af en toe gehinder. Haar man is nou, nog meer as ooit tevore, 'n vreemdeling vir haar. Haar kind is haar enigste lus, vreugde en hoop. Hy is 'n mooi seuntjie, met die kastanje-kleurige hare, die mond, neus, die aantreklike gelaatstrekke van sy vader . . . .

Maar hy sal 'n Joubert wees, in murg en been, en nie 'n Van Wyle nie. Sy sal sorg dat geen swak papbroekige Van Wyle-trekke en -streke op hom vat kry, by hom ontwikkel nie. Sy sal keer en hoed, waak en wag en bid . . . .

Toe haar seun drie jaar oud is en die boom reeds 'n sierlike kruin dra, brand die oorlog tussen die twee Republieke en die Britse Ryk oor die land los. Op die slagveld van Colenso het albei haar man en haar neef Pieter geval: Pieter met 'n netjiese ronde koeëlgaatjie in die middel van sy kop, aan die kant van die Boere; en Jan met 'n koeëlwond in sy rug, aan die kant van die Engelse.

Sonder die geringste gevoel van ontroering het Martha van Wyle die nuus van haar man se dood ontvang. Jare gelede reeds het sy hom uit haar lewe verban; hy het feitlik nie meer vir haar bestaan, sy dood kon haar glad nie skeel nie. Waarom hy nou eintlik vir die Engelse gaan veg het, het sy haar nie eens afgevra nie, soos sy lank reeds opgehou het om na die waarom en die hoe van Jan se doen en late te vra.

Maar sy het gedink aan haar wandelinge, vanmelewe, met Pieter, die seehoof verby, die strand af, onder die palmbome deur; en sy het haar verbeel: neem sy nou haar hoed en kom sy daar op die esplanade uit, sal Pieter soos altyd met die ou sagte uitdrukking op sy gesig daar voor haar staan. 'n Knop het in haar keel gekom. Skielik, vir die eerste maal ná daardie aand jare gelede toe sy plotseling voor die wrange en vernederende besef te staan gekom het van die hopeloosheid van Jan as man en mens en van die afgrond wat daar altyd, onoorbrugbaar, tussen hulle sou gaap, het Martha van Wyle gehuil: maar uit teerheid en die gevoel van 'n onmisbare persoonlike verlies: uit 'n groot diepe medelye met haar swaarbeproefde volk, 'n trotse, byna juigende bewondering vir die heldhaftigheid van hul stryd: sonder teleurstelling, sonder verbittering en sonder wanhoop hierdie keer.

Die pensioentjie wat haar toegekom het as die weduwee van 'n spoorwegbeampte, was skaars genoeg om haarself, wat van die lewe niks vereis nie en wie se behoeftes maar van die geringste is, aan die lewe te hou, laat staan nog 'n kind wat so sterk en so gesond is, by die dag groter word en nog 'n opvoeding moet geniet. Sy het op 'n liefhebbery en tydverdryf van haar meisiesjare teruggeval, rokke, klere, kantwerk, en tafelkleedjies begin maak soos vroeër toe haar hand- en breiwerk die bewondering van die hele distrik was. Haar hande wat vir geen praktiese taak of werk verkeerd gestaan het nie, het niks van hul ou vaardigheid verloor nie. Klante was daar genoeg. Sy kon die huishouding in stand hou, beter nog as toe Jan met sy selfsugtige spandabelrigheid, sy buitensporigheid en al sy uitspattinge vir hul onderhoud verantwoordelik was.

Haar seun het alles gekry wat hy nodig had. Sy het hom met liefde grootgemaak, maar streng, soos haar pleegouers met haar streng was, met al die wyse strengheid van haar ras, die eenvoud en sobere gesonde lewens-houding en -uitkyk van haar voorgeslag wat byna twee eeue lank op die land gelewe het, daardie land in hul drang na vryheid verlaat het om ver in die wildernis, tussen roofdiere en barbare, hul enigste heil en saligheid te soek en te vind.

Toe Herman al lank nie meer net tot die tuintjie beperk kon word en die palmboom geen gevaar meer loop om vertrap te word nie, het 'n buurvrou een middag by Martha kom kla. Onder by die tennisbaan het Herman sand in die oë van haar dogtertjie gegooi. En, *would you believe it*, die arme meisiekind boonop 'n stamp in die rug gegee.

Herman met sy bruin hare wat soos ferweel glans en in drie of vier los deurmekaar toutjies oor sy voorkop val, het eers astrant gelieg, toe geskrik en flou ekskusies begin stamel. Martha het hom goed uitgevat terwyl Herman skop en skreeu dat die hele huis antwoord gee.

Daardie aand het dit 'n hele rukkie geduur voordat Martha eindelik aan die slaap geval het. Skielik, ná jare, dink sy weer aan Jan, is dit of hy lewe, glad nie dood is nie, of hy daar naby haar in sy eie kamer op sy bed lê.

Herman is soos Jan: dieselfde oë, dieselfde mond, dieselfde hare. Hoe smoorverlief het sy nie dadelik op hom geraak nie toe hy die eerste maal daar op die plaas van haar pleegouers aangekom het! Sy maklike manier van praat en doen, sy sorgeloosheid, sy vrypostigheid, sy astrantheid wat sy in haar plotselinge blinde liefde as 'n krag en 'n sterkte gewaan en bewonder het; hoe geweldig en onweerstaanbaar het hy haar aangetrek en bekoor, en hoe gou ná haar huwelik is dit tog nie alles as leeg en vals en heeltemal sonder fondament aan haar openbaar nie: 'n skerm, 'n masker vir sy lamlendigheid, sy besluiteloosheid, sy gebrek aan wilskrag en al sy ander onvergeeflike foute; 'n skerm, ja, 'n masker vir wat in werklikheid 'n swakheid was en geen sterkte nie.

Maar die meeste seuns, as hulle nog baie jonk is, maak so. Hulle dink nie, weet nie wat hulle doen nie. Dis al. Sy sal keer en hoed, waak en wag en bid. Herman sal g'n Van Wyle wees nie (daarvoor sal sy, Martha Joubert, 'n stokkie steek) maar 'n Joubert, 'n Joubert soos al die Jouberts voor hom.

Dit was 'n jaar of wat later toe sy een middag uit die stad kom en in die straat naby haar huis Herman tussen 'n klompie lawaaiende seuns gewaar. Sy het stil gaan staan, van ver die gedoente daar aanskou.

Herman slaan 'n maer seuntjie baie kleiner as hyself. As die seun val, gee hy hom nog 'n venynige skop met die skoen by. 'n Ander seuntjie spring vir sy maat in die bres. Ook hy is kleiner as Herman, maar hy is woedend, veg soos 'n tier; sy vuishoue reën op Herman se gesig en liggaam. Herman is meteens op die verdediging, deins al verder terug; sy teenhoue word al flouer. En as hy dan sy ma sien, draai hy vinnig om, hardloop hy na haar om skielik huilend by haar sy nood te kerm en sy maters aan te kla.

Haar gesig strak en spierwit, het Martha Herman by die huis met die bruin sambokkie wat aan sy vader behoort het, 'n afgedankste loesing op die koop toe gegee.

Daardie nag kon sy nie slaap nie. Weer, vir die tweede maal ná al die jare, staan haar man Jan duidelik en helder voor haar oë. Weer neem daardie ou, byna vergete beeld al haar malende gedagtes in beslag, kan sy, ten spyte van al haar verset, al haar teenstand, daarvan nie ontslae raak nie.

Herman se optrede, handeling van vanmiddag was tipies Jan, uitgeknip haar man: sterk en brutaal op die aanval, selfs wreed teenoor 'n swakkere, maar weifelend en swak, weerloos, niks minder as 'n lafaard nie teenoor 'n sterkere of een wat net 'n bietjie meer moed het as hy.

'n Tipiese Van Wyle-trek hierdie. Maar waar bly al die Joubert-eienskappe dan? Hulle sal uitkom, *moet* uitkom, later. Herman is nog maar 'n seun, 'n bog kind. En kinders dink nie. Dis miskien haar eie skuld. Sy moet net 'n beter moeder wees, fermer, strenger, maar met die regte soort liefde, die regte soort toewyding, voorsorg, vêrsiendheid en waaksaamheid.

Die jare het verbygegaan; Martha het ouer, reeds grys geword, Herman groot en sterkgebou, byna 'n jonkman.

Martha van Wyle se familietrots, haar trots op haar afstamming en ras, was so 'n deel van haarself dat hoewel sy daarvan bewus was, sy nooit daarvan gepraat het nie. Maar sy kon, in die deur-en-deur Britse omgewing (dikwels onsimpatiek en selfs vyandiggesind teenoor alles wat Afrikaans was) haar man staan en, veral met haar werkgewers, haar sê sê en prontuit met die waarheid voor die dag kom. Om haar onafhanklikheid van gedagte en daad, haar stil en sterk karakter, haar doodeerlikheid en opregtheid, had almal 'n groot respek en eerbied vir haar. „That Dutch lady . . . . what a fine woman," is wat die meeste van haar bure van haar gesê het as hulle soms van haar praat.

Herman was reeds 15 jaar oud. Martha het nog harder, later gewerk ten einde hom na die beste skool in die stad te kan stuur. Op skool het Herman nie goed gevorder nie. Hy kon nie, wou nie leer nie. Dit was nie omdat hy aanleg of begaafdheid had waarvoor die skoolkursus geen kans tot ontwikkeling aangebied het nie. Hy kon niks aanpak, niks met beslistheid en deursettingsvermoë end-uit deurvoer nie.

Nog voor hy 16 jaar oud was, het hy reeds die skool verlaat en had hy 'n betrekking as klerk in een van die groot besighede in die stad. Ook daar wou hy nie deug nie, was hy gou sy nuwe pos kwyt. Hy het begin rondval, van die een ding op die ander.

Hy het met die verkeerde soort seuns maats gemaak, al sy vry tyd in die biljartsale van die hotels deurgebring, rondgevoeter op 'n motorfiets, òf in die strate van die stad, òf op die strand doelloos, en dikwels vir kwaadgeld rondgeslenter.

Martha het al geruime tyd opgemerk dat al sy onbekookte opvattings en sienswyses op 'n halfslagtige oppervlakkige manier Engels getint was; dat hy nooit, behalwe in haar teenwoordigheid, sy eie taal praat nie; dat hy soms in sy oomblikkie van windmakerigheid en astrantheid (met sy maats veral, as hy dink sy is besig en luister nie) geringskattend, half skimpend en smalend praat van sy eie volk, hul gewoontes en tradisies.

Eendag word hy weer deur sy baas in die pad gesteek. Dis 'n betrekking wat hy deur Martha se toedoen by 'n Afrikaanssprekende handelaar gekry het. Toe Martha haar spyt en teleurstelling te kenne gee, verset Herman hom, gee hy daardie „bleddie ou Boer" die skuld. Martha, bloedig vererg, betig hom: „Hoe durf jy so praat? Jy, 'n Boer, 'n Afrikaner . . . . En jy praat nes 'n verraaier. Jy is geen Engelsman, sal dit nooit wees nie al staan jy ook op jou kop. Jy's 'n Boer, soos al jou mense voor jou, almal wat ná jou sal kom. Skaam jy jou nie? Weet jy miskien iets van jou familie, die Jouberts? Watter soort mense hulle was? Hulle was manne, dapper, helde almal. Toe iemand in die

bres moes spring, was daar altyd 'n Joubert om in daardie bres te spring. Toe iemand vir vryheid en vir reg op die slagveld moes val, was daar altyd 'n Joubert wat die koeël deur die hart gekry het. En jy praat van 'n ‚bleddie stom ou Boer' — jy wat niks beteken, niks kan uitrig nie?''

Herman se prikkelbaarheid en gevoel van skuld veroorsaak dat hy, vir die eerste maal, teen sy moeder in opstand kom. Heftig en woedend val hy haar in die rede: „Ag, in hemelsnaam, Ma . . . . . '' hy maak 'n moeë gebaar, „ek is lankal moeg van al daardie ou stories. Daardie ou geskiedenis, dis vervelend, dood en begrawe, al jare al. Ek wil geen Boer of Afrikaner of wat die joos mens dit ook noem, wees nie. Ek is 'n Engelsman, my Koning die koning van Engeland, en dis die grootste sterkste nasie op aarde. Kyk 'n bietjie hier in Durban rond. Die Engelse, almal van hulle, het geld, mooi huise. Hulle is fyn mense, agtermekaar. En ons? Ons is alles wat arm, agteraf en ouderwets is, Iemand sê gister: ‚Natal is lousy with Dutch gangers' en hy is nie ver verkeerd nie . . . . ''

Herman het nie verder gekom nie. Martha staan vlak voor hom. Daar dreig iets in haar grys oë. Met 'n vinnige swaai van haar arm gee sy hom 'n geweldige klap met die plat hand dwars oor die gesig. Herman is bedremmeld, heeltemal oorbluf. Hy bars soos vanouds in trane uit.

Daardie aand was dit vir Martha heeltemal onmoontlik om aan die slaap te raak. Toe, eindelik, breek daar iets in haar; en vir die tweede maal ná daardie dag, jare gelede, toe vir die eerste maal die waarheid omtrent Jan se ontrou, sy ontug, sy dronkenskap aan haar geopenbaar is, huil sy lank en bitterlik.

Met oë wawyd-oop lê sy in die donker. Die warm, bitter trane wel een vir een uit haar oë op, loop langs haar wange en nek af en val op haar kussing of in die beddegoed wat sy in albei hande styf beet het.

Weer, vir die tweede maal sedert sy dood, rys Jan, lewensgroot, voor haar op; weer staan sy beeld pal voor haar. Maar vanaand is hy nader aan haar, raak hy, tref hy haar dieper as ooit gedurende sy leeftyd sedert die dag dat sy hom finaal en vir goed uit haar lewe geweer het. Want Jan is nie meer Jan nie, maar Herman . . . . . Dis so duidelik nou soos die slag van 'n piksteel teen jou kop. Herman is geen Joubert nie, maar 'n Van Wyle, in hart en siel en liggaam: 'n mislukking, 'n papsak en wat erger is, 'n lafaard.

Jan, soos 'n Lazarus opgestaan uit sy graf . . . . . Maar 'n Lazarus wat sy nie verwelkom nie, voor wie sy walg, wat sy verafsku, wat sy haat. En vir die eerste maal haat Martha vir Jan (vroeër kon sy hom nie haat nie, het sy hom eerder jammer gekry), haat sy hom vir die wraak wat hy duskant die graf op haar neem, haat sy hom met al die krag en sterkte van haar liefde vir Herman.

Ná die matelose vernedering van daardie besef van Jan se eintlike karakter waartoe sy jare gelede gekom het, het daar iets in haar vergoed gebreek, het sy haar swak en hulpeloos en verlore gevoel. Maar sy het haar teen haar swakheid verset en trapsgewyse, stadig maar seker, weer tot herstel gekom. Sy het Jan van haar afgeslaan, soos mens iets van jou afslaan wat dreig om jou blywend te besoedel, totdat op die ou end

sy gans en al onverskillig was teenoor hom, wat hy ook mag doen, wat hy ook mag sê. En toe sy 'n tydjie later weet dat sy eindelik haar kind in haar omdra, het sy gedink: haar huwelik met Jan had darem dié een groot goeie gevolg, dat sy 'n seun sou hê.

Jan het sy uit haar lewe geweer, koel en koud, streng, stelselmatig en onverbiddelik. Maar Herman kon sy nie uit haar lewe weer nie. Hy was deel van haar, van haar eie vlees, haar eie bloed.

Herman 'n Van Wyle, en geen Joubert nie . . . . Daar was 'n Joubert by Vegkop, by Retief, by Piet Uys, by Bloedrivier. In die Kafferoorloë het die Jouberts hul offers gebring. In die Eerste Vryheidsoorlog was hulle aan die spits, en in die stryd om die voortbestaan van die twee Republieke het daar 'n seun uit elke tak van die familie 'n heldedood gesterf.

Is daar geen kans, geen hoop op redding meer nie?

Met oop oë, met haar hande krampagtig in die voue van die laken geklem, het Martha van Wyle gebid, gebid soos sy nog nooit tevore gebid het nie, ure lank, aan die God van haar vaders om haar tog moed en hoop en krag te gee vir die toekoms, om haar by te staan in haar nood, in haar strewe om haar seun te help, te red van sy eie swakheid en sy ondergang.

Wie weet, miskien kom hy, met die oorgang van seun tot jonkman, nog reg. As sy net 'n goeie moeder is, as sy net die moed en die krag het en as God net help.

Die eerste flou daglig raak reeds die top van die palmboom wat daar stil, asof vooroorgeboë, buite in die tuin staan. Toé eers het Martha van Wyle opgehou met bid, om eindelik, moeg en afgemat, in 'n diepe slaap sonder drome te val.

Die uitbarsting van die Wêreldoorlog het die hele Suid-Afrika en ook Durban in rep en roer gebring. Dit was 'n week nadat die eerste tyding van die rebellie Durban bereik het. Generaal Beyers en sy manskappe was in die veld en op die Vrystaatse vlaktes het die ou leeu, genl. De Wet, hom by die klompie rebelle aangesluit.

Gebuk oor haar handwerk sit Martha van Wyle in haar voorkamertjie. Dis skemeraand buite. Sy voel moeg. Sy is nie meer so jonk nie. Deesdae voel sy byna altyd moeg so teen die aand se kant. Haar oë is ook nie meer van die beste nie. Teen sononder kan sy nie meer mooi reg sien nie, moet sy altyd die lig 'n uur of wat vroeër as vanmelewe aanslaan.

Dit word gryser om haar.

Sy dink aan De Wet, aan Beyers, aan die handjievol manne, baie van hulle bog seuns, wat weer hul huise, hul plase verlaat het, wat weer op hul perde sit, deur die velde ry met geweer in die hand, bandolier om die lyf . . . . Net 'n handjievol van hulle wat in hul sug na vryheid weer die ou magtige vyand uitgedaag het, nou daardie vyand in die gedaante van hul eie mense, hul eie vlees en bloed, trotseer.

'n Gevoel van trots wel in haar op. Die Afrikaner . . . . ten spyte van sy lamlendigheid, sy verdeeldheid, al sy gebreke, hom onderkry

is verniet! So taai soos die kweperlat, die taaibos. In haar dowwe oë glim 'n lig. Werktuiglik kom haar rug meer orent, is haar vat op haar werk voor haar vaster.

In die grys lig kan sy nou skaars meer sien. Dit word al donkerder om haar, maar haar naald werk al vinniger, en sy dink nie daaraan om haar werk neer te sit nie.

Iemand klop aan die deur. „Kom binne,'' roep sy ingedagte, sonder om van haar werk op te kyk.

Mev. Fergus, haar buurvrou, staan op die drumpel. Martha kyk op, groet haar. Die vrou is senuweeagtig en opgewonde. Sy groet nie, gaan nie sit nie, staan teen die tafel aan. Haastig, en op 'n hoë noot, praat sy:

„Mev. Van Wyle — ek was daar onder by die Browns. Toe kom mnr. Brown daar aan. Hy was in die stad, vanmiddag. Hy vertel jou seun is met vanaand se trein weg rebellie-toe. Wat hom oorgekom het, die snuiter, weet nugter alleen. Die hele wêreld is gek. Wat gaan van ons word? . . . . . ''

Die stuk breiwerk val op die tafel neer. Martha sit penregop in haar stoel. Haar oë glans, maar die vae figuur van mev. Fergus sien sy nie. Haar vingers sluit om die rolletjie wit garing in haar skoot. Hulle klem al harder om die hout sodat die kerfies haar vlees skraap en sny.

Die ras, die bloed . . . . eindelik . . . . goddank. Sy het oorwin, sy en hy en haar hele familie, haar hele geslag en ras voor haar. Hy is 'n man, 'n Boer, 'n Joubert. Die Jouberts mag stadig wees, en stom en blind soms. Die bloed mag kruip, maar as hy eers deurbreek, losbars, kan niks op aarde wat hom in die pad staan, hom terughou of keer nie.

Al haar twyfel, al haar vrees, al haar wanhoop omtrent Herman was verniet, versinsels . . . . Sy het haar in hom vergis, hom 'n groot onreg aangedoen. Nou dat die dag daar is, die toets kom, die slag geslaan moet word, is hy klaar daarvoor, reg, reg soos 'n roer. Hy het in die bres gespring soos daar nog altyd 'n Joubert in die bres gespring het as die nood dreig. Hy is 'n Joubert, g'n Van Wyle nie, goddank, goddank . . . .

Mev. Fergus hou aan met praat, maar dit gaan alles buite Martha om. Van haar buurvrou se hals-oor-kop gesprek hoor Martha nou geen woord nie.

Hulle is weg, die hele boel van hulle. Het hulle dan niks beters om te doen nie? Dis mos nie nodig nie. Die Verdedigingsmag sal mos sterk genoeg wees vir 'n paar verbitterde ou verraaiers. Vir wat steek 'n klomp kinders hul neuse in grootmense se sake? Hulle moes gek gewees het of dronk. Daardie ou vuurvreter en dronklap, Whitthorpe, het hulle in die Royal Hotel opgerui. En toe is hulle inskrywingskantoor-toe, het hulle geteken, is hulle weg, sommer op die daad. Die hele gek seksie van hulle, Jack Findlay, Peter Cummins, Cairns, Hanley en Herman . . . .

Mev. Fergus is eindelik uitgepraat, gaan moeg en uitasem op die naaste stoel sit.

Langsamerhand dring die vrou se woorde deur tot Martha se verwarde, verrukte gedagtes, kom sy eindelik tot die besef van die ware toedrag van sake. Die lig verdwyn uit haar oë. Dis of sy skielik 'n knak kry. Haar vingers vou oop. Die wit rolletjie glip tussen hulle uit, rol oor die gladde top van die tafel, val en kom op die vloer onder die rusbank te lande.

Die volgende more het Martha vroeg opgestaan. Sy het haar oorjas bo haar nagklere aan.

Die son is nog nie op nie. 'n Yskoue windjie uit die see huiwer deur die blare van die palmboom, laat Martha se liggaam ril van die koue. Haar oë wat sy die hele nag nooit toegemaak het nie, staar met 'n helder sterk lig strak voor haar uit.

In die ooste lê strepe grys verflenterde wolke teen die bleek gesigseinder. 'n Dowwe goue gloed begin uitslaan bo die dakke van die stad.

Martha van Wyle het na die pakkamertjie gegaan. Sy het die byl daar van die stapel hout opgetel, voor die palmboom gaan staan, toe vinnig, met ferm houe, asof skielik bedeel met 'n bonatuurlike krag, die boom tot vlak by die grond afgekap.

---

# Doppe Wat Afval

DEUR ABEL COETZEE

---

EINTLIK moes ek vir hom ,,Oom'' sê — Kor, die jongste broer van my vader. Maar ons is presies ewe oud, op dieselfde plaas gebore en grootgeword, het saam skool gegaan, later saam op normaalskool gesit en toe albei hier in die Goudstad kom skoolhou. Eintlik moes ek vir hom ,,Oom'' sê, maar dit laat 'n mens so oud voel. . . . . Hy is al tien jaar lank wewenaar, ek nog steeds eenlopend.

Dit was altyd die gewoonte om ons gesamentlike verjaardag saam te vier. Nie opsetlik nie, maar stemmig. 'n Bottel rooi soetwyn, geslypte kristal-glasies, snuisterye wat daarby pas, en dan net hy en ek en die vrouens van die huis. Vroeër was dit Alie en haar dogter. Vandag is dit nog net die dogter — maar haar naam is ook Alie. Vir ons twee wat nou al sterk pensioen se kant-toe gaan, was dit 'n geluk dat Alie só gou ná haar moeder se dood getrou het met 'n man wat in Johannesburg gevestig is. Ons twee oues het vanselfsprekend by hulle kom inwoon. Kor het die hoof van die gesin gebly.

Met die verloop van jare het ons twee, wat voorheen plaasseuns was, so volkome vergroei met die lewe van die groot stad dat ons hele uitsig dié van dorpenaars was. Twee dinge het ons darem nooit reggekry nie. Of liewer, net één. Oor boeremense kon ons nooit praat as *plaasjape* nie. Die tweede ding is iets wat ons bly behou het — ons liefde vir die Nuwe Testament. As hoof van die huis het Kor elke aand — net ná die ete — sy borde weggestoot, die Bybel ontvang, en dan vir ons 'n stuk daaruit voorgelees.

En as Kor die aand terugdink aan die tyd wat so onherroeplik verbyjaag, dan lees hy met voorliefde van die wonderwerke.

Vanaand ná ete het hy gelees van die blinde seun op wie se oë klei gesmeer was en wat toe weer kon sien. Lank nadat Alie afgedek het, kon ek merk dat die verhaal nog in hom ná-werk.

Nou sit-lê ons gemaklik om Alie se blink gevryfde teetafeltjie, elkeen in sy eie leunstoel met die sagte donskussings wat mollig om jou nek en ore vou en kort-kort dwing om jou weg te streel — die slaap in. Op die leuning flonker glasies donker rooiwyn. Alie is doenig in die kombuis met die ete van haar man wat laat skofte werk.

Neffens die tafel die swaar staanlamp wat met die gloed van sy skynsel ons lekkerhoekie afsonder van die hele vertrek. In die spieël-gladde blad van die ronde teetafel word die wynkraffie met sy slank nek weerkaats asof dit 'n tweede kraffie is — net onderstebo. In die

lampskynsel sien jy duidelik elke liggeel veseltjie van die hout, veseltjies wat soos die bloedare van 'n lewendige ding die vlees deurkronkel. Hier en daar raak die vesels verwar tot 'n knoop waar daar 'n kwas was in die boom. Jy sien dit alles díep in die hout, asof die hele wordingsgeskiedenis van die boom van binnekant af uit aan jou ontbloot word. Kor het altyd skertsend vir Alie gesê dat dit onredelik is om 'n stuk hout só blink te vryf dat dit nakend voor mens se oë staan. Dis miskien dááarom dat sy ewe ongemerk elke Sondag die swaar groen kleedjie daaroor trek en die Bybel daarop sit. Maar dit gebeur net Sondae.

So het ons twee gesit, ons wat ewe oud is, wat soos broers groot geword het, vasgevang in die gloed van die lamp en die behaaglikheid wat 'n mens se liggaam deurkruis as jy kan rus ná welgedane arbeid.

Hy is van daardie soort mans wat graag hul vrouens soen en dikwels met opset 'n draai gaan loop net om by sy tuiskoms weer 'n soen te kry. Maar ons word almal oud. En in die laaste jare voor haar dood, het Alie — die moeder — opvallend onverskillig geword teenoor Kor, hom dikwels geknor, gewens dat hy 'n werk moet kry wat hom — soos alle *máns* — minstens 'n halfdag uit die huis sou weghou. Kor het swaar gekry; ek ken sy geaardheid. Dit was daarom vir my snaaks dat hy ongetroud gebly het en nog daarby so afsydig teenoor al die vrouens in ons omtrek.

Ons het elkeen 'n kelkie leeg geproe en weer volgeskink en so in die stilte maar weer geproe-proe en gespeur hoe die rooi gloed van die soetwyn jou behaaglikheid byna tot 'n droom verander, en sonder om te dink het ons gekyk hoe die lamplig die innerlike van die houtvesels openbaar . . . . en die twee wynkraffies, net die één is onderstebo, maar tog — 'n ewebeeld van die ander.

„Jy het lankal seker gewonder waarom ek . . . . waarom . . . . jy het miskien gedink dat ek weer 'n v . . . 'n lewensgesel moes neem,'' sukkel Kor om te vertel van dinge wat jy liewer wegbêre in die kamer van jou hart, veral as jy 'n man is. Ek het stil gebly; ek wis hy sou eindelik enduit praat. Die lamplig dring die wêreld buitekant soos 'n vreemdeling terug en in die blank kring sit net ek en hy — hy wat eintlik my „oom'' is — en af en toe dring die gerinkel van koppies flou tot ons deur uit die kombuis waar Alie wag op die koms van haar man.

„Jy ken die mens. Ons het mekaar aangehang. Maar 'n mens word gou oud — veral die vrou. En dan . . . . Nou ja, jy weet . . . . dit was opvallend hoe koud sy skielik geword het teenoor my, vitterig, twissiek . . . . so erg dat ek soms maar ure lank ná skool nog in my klaskamer bly werk het. Dít was ook verkeerd . . . . beskuldigings van ontrou. Sy het dit voor my kop gegooi dat alle mans maar só is, wil net een ding hê, en as die vrou te oud word, en lelik, en afgesloof van al die kinders, dan soek die man jong goedjies . . . . Een middag, sy moes toe al siek gewees het maar het dit nog vir my weggesteek (ek het dit eers later besef) toe kom ek amper sononder by die huis. Moeg, dit was ek, en knorrig. Haar verwyte het my dieper geraak as gewoonlik. Voor ek dit kon keer, het ek haar grof beskuldig dat sy jaloers is, jaloers op die ou meisietjies in my klas, jaloers op elke

vrou wat ek maar toevallig verbystap in die straat, jaloers, jaloers . . . . En ek het my hoed gegryp en boos die straat ingestap. Dit was 'n warm dag. Ek voel nou nog hoe die hitte van die plaveisel op die sypaadjie deur my skoensole ingeslaan het, al was die son al byna onder. Toe het dit gebeur. Dit was so'n jong meisietjie. Sy het by die hekpaal gestaan met haar kin gestut op haar vuiste. Die wenkbroue was uitgepluk, net twee dun strepies haartjies het bokant die donker oë gewys. Tussen die oë en die wenkbroue het die oogbene rond uitgestaan, rond, man, goed gevorm, aan weerskante net onderkant die wenkbroue. En daaronder die diep-donker oë soos die seekoekuile op die plaas. Jy weet mos, daardie diep kuile as die somer op sy hittigste is. Ek het gaan staan, haar lyf slank langs die paal gesien, byna jonk gevoel . . . . en gedink aan my vrou se beskuldigings . . . . Vir die eerste keer het ek gevoel hoe die hitte van die plaveisel stadig optrek in my bene en my lyf vul met 'n behaaglike gloed . . . . het my laat dink aan 'n warm bad, byna kokend warm sodat die moegheid stadig van die punte van jou tone af opgedryf word na boontoe, op, op totdat die hare op jou kopvel orént staan en jou hele lyf hoendervel word. Ek het gekyk na die rondings onder die wenkbroue, die slank vorm langs die paal . . . .

„Wat my laat aanstap het, weet ek vandag nog nie. Was dit my vrou? Die beeld van my eie moeder? Van my eie kind? . . . . Ek wou dat ek wis.

„Maar ek het aangestap, sommer doelloos, tot laat in die nag. En toe ek by die huis kom, staan die dokter se motor voor die deur. Op ons bed het sy gelê, bleek, ineengestort, 'n klein handjievol wat net nog kon asemhaal . . . .

„Toe ek weggestap het, wóu sy my nie soen nie . . . . toe ek daar by die tingerige lewetjie staan, kón ek haar nie soen nie. Ek wou my hele onskuldige bestaan aan haar blootlê, ek wou my hele geslotenheid laat vaar en eers opbieg van daardie enigste oomblikkie net daar by die hekpaal die middag, dáárdie oomblikkie wat toe soos 'n muur was tussen ons wat slegs deur belydenis verwyder kon word . . . . en sy kon my nie hoor nie, sy was bewusteloos en is só die Groot Stilte in. Net ék het gebly met daardie beeld van die slankheid langs die hekpaal, die rondings en die gevoel van warmte wat soos 'n drif in my omhoog gestu het en die bloed deur my lyf laat jaag het met 'n donker gloed . . . . Sy wou nie, ek kon nie . . . . Ag, God, wat kan één mens tog simpel wees . . . .!"

Kor se stem skok ru tot stilstand. Vóór ons, die spieëlgladde blad van die tafel waarin die twee kraffies staan, die een bo en die een onder, die een 'n suiwer beeld van die ander, en die lig van die lamp wat die fynste kronkelinkies van die vesels diep in die boesem van die hout aan ons ontbloot soos die geheimenisse van 'n lewende wese. Kor staan op, neem die kraffie van die tafel af, gaan na die buffétlaai en kom met die swaar groen kleedjie terug.

. . . . . As Alie en haar man ge-armd ingestap kom om hul vader 'n voorspoedige nuwejaar toe te wens en daarna vir my ook, is die spieël-gladde naaktheid van die tafelblad oordek; bo-op staan die wynkraffie . . . . maar waar eers twee was, is nou één.

Eintlik is hy my „oom'' — hy, Kor, die jongste broer van my vader . . . . en ons het saam groot geword.

---

# Die Patriot

DEUR W. C. W. KAMP

IN daardie gedeelte van die stad, bekend as die Westelike Front, staan die winkelgeboutjies en sinkwoonkamerkrotte mistroostig in die fyn reën wat met die sagste geruis uit 'n somber hemel neersyg. Voor 'n smerige uitdraerswinkel staan 'n Jood moedeloos onder sy portaaltjie en kyk na die triestige uitspansel. Teenoor, waar 'n kamergebou met verroete en verkleurde muur- en stoepvoorkoms skuiling gee aan mense wat teen die venstertjies nie meer as 'n ou voorskoot of stuk laken kan bekostig nie, speel 'n klomp kaalvoet bastertjies. Langsaan is 'n gebou waarop die naam *Ho Sung — Algemene Handelaar* pryk, maar die winkel is gesluit; daar's groot, swaar houtblindings van vuilgroen wat dit aankondig. Op die hoek van 'n dwarsstraat staan 'n Sjinees, koddig verskrompel in sy westerse pakkie, met 'n glad te korte reënjassie daaroor heen.

En hoër op, in die versomberende atmosfeer, geskei van hierdie verstotelingswêreldjie deur 'n straatlengte troon die toringstruktuur van 'n besige sakewêreld, met sy opgestapelde kantoorverdiepings, hoog op.

Dis ongeveer drie-uur in die middag. Langs Commissionerstraat af kom 'n man aangestap. Hy is kort, maar breed van skouers, en loop met sy kop effens skuins vorentoe teen die reënvlaag in. Dis maklik om die toestand van sy kleredrag in een oogopslag waar te neem. 'n Jas het hy nie aan nie. Sy broek en baadjie is 'n mengelmoes van flarde en 'n rooi keeldoek laat dit nie beter lyk nie. Die lapskoene is meer om as oor sy voete. Sy ongeskeerde pofwange sou dit moeilik maak om sy ouderdom te skat.

Hy hou sy hande oor sy bors gekruis asof hy sodoende die reën wil afkeer, maar dis nie die geval nie, want vinnig loop hy na een van die treurige klein sinkgeboutjies, skop met sy voet teen die deur en roep ongeduldig uit:

„Maak oop, maak oop!"

Die deur gaan stadig oop sonder dat iemand sigbaar is. 'n Stem sê: „Ah Borgoff! Het jy dit?"

„Natuurlik, natuurlik," antwoord hy bars, „anders was my hande mos los om die deur oop te maak!"

In die kamer waar hy binnestap, is dit donker, so skemerig dat 'n flou olielampie selfs op 'n kas brand.

'n Oomblik staan Borgoff en kyk die vier of vyf mans in die kaal vertrek agterdogtig aan. Dan gaan hy oor na een van die beddens, lê versigtig die pak wat hy onder sy baadjie laat uitglip, op een van die drie beddens neer — die enigste ameublement behalwe die kassie.

Borgoff wat nat gereën het, gril en sê: „Ek is koud.'' Sonder om iets af te neem, gaan hy langs die pakkie op die bed lê, terwyl die ander hom swyend aanstaar.

Borgoff wikkel die papier los en bring drie bottels te voorskyn.

'n Baie lank en skraal man, met 'n teringgesig wat in hierdie spooklig nog meer vervalle lyk, kan 'n uitroep van bewondering nie terughou nie en sê terwyl sy oë fonkelend op die flesse gerig is:

„Borgoff, hy's darem maar ons staatmaker — hy's 'n man!''

„Hy's 'n p . . . ure m . . . an. Hy's g . . . a . . . a . . . f,'' sê 'n gebukte vet kêrel, wat terselfdertyd die geleentheid waarneem om die enigste blikbeker uit 'n hoek te vat.

Borgoff het hom behaaglik op die stuk katel neergevlei, die stuk strooikussing onder sy kop ingedruk en nou begin hy die prop van een van die bottels afhaal.

„Bring die boks hier en draai die lamp hoër,'' sê hy gewigtig; hy neem die beker van die skrale oor. Die kassie word nader geskuif, en die lamp hoër gedraai, hoewel die verligting maar swak verbeter.

Borgoff drink eers. Hy klap sy lippe, vee sy hand oor sy mond en skink weer. Beurt om beurt drink die ander.

As die eerste bottel binne 'n kort tydjie leeg is, sê Borgoff:

„Waar het ek laasmaal opgehou? O ja . . . dit was . . . laat ek sien . . . St. Petersburg.''

Terwyl hy dit sê, skuif die ander een-twee-drie die twee katels nader en in verskeie sit- en lêhoudings skaar die manne hulle om hom.

„Kyk, dit was so,'' begin hy. Die kort vette wat hakkel, skuif vorentoe. Sy opgeblaasde, blou-pers wange, sy bloedgevlekte oë is op die spreker gerig.

'n Ander, met geen tand in sy mond en een oog waarvan die omgedraaide appel blouwit wys in die gelerige lig, sit met sy kop half teen die skrale geleun.

„Ja, dit was so . . . '' Maar voordat hy verder gaan, het Borgoff die tweede bottel beet en maak dit oop. Die skrale wat weer by is met die beker, knik veelseggend na die hakkelaar.

„Ja . . . a,'' sê dié geesdriftig, „ou-hou, Borg-of, wat hy jou nie kan vertehel nie . . . Wa-sê julle?''

Die gretige oë bly op die bottel gerig, waaruit die geel drank in die beker kluk, maar almal stem saam oor Borgoff.

„Nou wil *ek* julle iets vertel,'' sê die skraal teringlyer. „Dit was . . .'' Hy slaan sy porsie weg.

„Hou jou bek,'' sê die skele. „Borgoff gaan praat.''

Maar Borgoff sê niks nie. Die skraal mannetjie fluister skielik geheimsinnig: „Nou weet ek waar ek nog 'n paar bottels kan kry. Nou weet ek!''

Half-verdwaasd kyk die ander hom aan.

„Ho-ho!'' lag Borgoff skielik. „Hy weet altyd, hy kan altyd gaan haal . . . Hoekom bring jy die verdomde goed nie, jou sleg!''

„Ek weet regtig . . . Ek weet . . . Ek sal . . . maar laat Borgoff eers praat.''

„Wel,'' sê Borgoff met 'n sug, „julle moet verstaan — Pilsudski.''

„Nou moe-jy hoor,'' sê die skele geesdriftig.

Borgoff wag op stilte. Dan neem hy die derde botttel en maak dié oop.

Die skrale gee sy maat 'n stamp in die sy.

Borgoff sit die vol bottel oop langs hom op die vloer neer en sê: „Kyk daar vir Bloue.'' Dis die een wat hakkel. Sy kop het al vooroor geval. Uit sy mond stoot hy 'n gurgelende geluid.

Maar ondertussen neem Borgoff die bottel weer op en laat die ander drink, nie sonder om een-derde van die vog in die bottel te hou nie. Hy bring die tuit na sy mond.

Later sit hulle almal op die klein houtstoepie voor die kamer. Met slap tonge word hieroor en daaroor gepraat, maar die skele se kop het alweer oor sy knieë gesak en sy persrooi nek met die slordige hare is al wat sigbaar is.

Skielik is dit of Borgoff opwek uit sy lomerigheid. Aan die oorkant van die straat sien hy 'n vrou loop. Sy het 'n tjalie oor haar kop vir sambreel. Sy is netjies maar armoedig gekleed en stap asof sy enige oomblik by hierdie donker verlate geboue iets te sien sal kry waarna sy soek.

Borgoff staar haar aan, staan onseker op, steek sy hande in sy broeksakke en slof aan sy kant van die straat agterna. 'n Oomblik bly hy staan, kyk nog eenmaal goed na die vrouefiguur en loop haastig terug.

Sonder om hom aan die ander te steur, stap hy die kamer in en gaan lê op sy bed. Die ander kom ook in.

„Wat makeer?'' vra hulle aan Borgoff. Hy lê op die bed en haal swaar asem. Hy antwoord nie, maar mompel teen homself, terwyl hy sy hand oor sy voorkop trek:

„Goeie God, dis sy. Dis sy . . . Ek moet haar sien . . . Ek . . .''

Onverwags staan hy op, loop die kamer uit, die straat op. Maar die vrou het verdwyn. Hy gaan na die oorkant toe, loop na die hoek van die straat. Miskien het sy daar afgedraai.

Ja, daar loop sy. Hy draf byna om haar in te haal. As hy kort agter haar is, draai sy om. Sy kyk hom aan met vrees en verbystering in haar verouderde, maar nie lelike gesig nie.

„Wat maak *jy* hier?'' vra hy slappies.

„Borgoff!'' Haar senuweeagtige oë kyk hom haastig van kop tot voet aan. Dan skud sy meewarig die hoof. Trane kom in haar oë en sy sê:

„Borgoff, my Borgoff!'' maar maak geen beweging nie.

Hierdie houding verbluf hom heeltemal. Hy is nog verwar van die drank en kan geen woord uitbring nie.

Haar vingers frommel die tjaliepunte.

„Waarom het jy ons laat staan?'' vra sy met byna saamgeperste lippe. „Ek het oral na jou gesoek in Kaapstad, oral. Ek het nooit kon dink dat . . . dat jy . . .''

„Waar's die kind?'' vra hy.

„Ook hier,'' sê sy.

„Waar bly jy, wat maak jy, hoe leef jy, hoe't jy geweet ek is hier, wat . . . ?''

Bedroef kyk sy na hom. Sy antwoord nie, maar as die trane te veel word, breek sy af en sê byna onhoorbaar:

„Borgoff, my Borgoff. Jy weet ek het jou lief. Tromsov het vir my gehelp, hy het baie vir my gedoen . . .''

„En nou . . . ?'' vra hy gemaak onverskillig.

„Ag, ek weet nie . . . Ek het gedink, as ek jou net kon kry . . . As ons weer kon saamleef . . . Jy en die kleintjie is al wat ek het in die wêreld. As jy jou regruk . . .'' Sy gaan staan naby hom, vat aan sy verslete, bemorste baadjiesoom. „Jy kan . . . ek weet jy kan . . . ek het jou lief, Borgoff . . . . vir my ontwil en syne . . .''

En daar in die klein straatjie in die reën begin Borgoff skielik huil.

Maar ná 'n paar oomblikke hou hy op.

„Ek kan, ek sal. Veronka, ek het nie geweet jou liefde . . . was so groot nie . . .'' 'n Oomblik bly hy doodstil staan.

„Maar hoe?'' vra hy skielik wanhopig. „Ek het nie werk nie . . . ek het nie klere nie . . . ek . . . ek . . . het nie geld nie. Ek . . . het niks nie . . .''

„Ek sal jou help, Borgoff, ek sal . . . Ek het bietjie geld . . . ek . . .''

„Waar woon jy?'' vra hy weer.

„Daar, net om die hoek het ek 'n kamer. Wil jy nie die kind sien nie?''

„Nie . . . nie nou nie . . . nie so nie,'' sê Borgoff, verleë. „Maar wag, ek sal my bietjie regmaak, skoonmaak, ek sal vanaand kom . . . En jy dink regtig dat ek . . . weer . . .''

„Ja. Maar waarom het jy ons laat staan?''

„Ek sal vanaand kom. Watter huis is dit?''

„Ek sal jou wys,'' sê sy teder en sag. Saam loop hulle 'n end op.

„Daar,'' wys sy.

„Ek sal kom,'' mompel hy.

„Goed,'' sê sy en maak aanstaltes om verder te gaan, draai dan na hom toe en sê: „Borgoff,'' terwyl sy haar gesig vorentoe bring.

Haastig druk hy 'n soen op haar wang en gaan terug.

In die eenvoudige kamertjie met net 'n bed, 'n stoel en 'n tafeltjie waarop 'n blompot met papierrose staan, sit Borgoff. Sy gesig lyk miskien nog meer vergaan as voorheen in die lig van die kers, maar hy het geskeer; sy hemp is vuil, maar hy dra 'n das. Sy hare, wat lanklaas geknip is, het hy nat gemaak en plat agteroor gekam. Die netheid van die kamer verontrus hom. Op die vloer sit 'n seuntjie van sowat vyf met 'n bliktreintjie en speel. Hy het verskeie pogings aangewend om die kind se aandag te trek, maar dit het hom nie geluk om enige liefdesgevoel daar op te wek nie. Sy vrou is uit om suiker te gaan haal vir die tee, wat sy op 'n nietige olielamp gemaak het.

'n Oomblik kom die gedagte by hom op om te verdwyn, om weg te kom, om al sy angs vir hierdie nuwe verwikkelings vry te spring. Maar dan kom sy in.

„O, Borgoff,'' sê sy byna opgewek, „ag, ek weet mos dat jy die beste horlosiemaker is wat mens êrens kan kry . . . As jy nou net . . . net . . . die . . . jy weet . . . laat staan, dan kry ons vir jou werk . . . en dan sal ons drietjies wel deurkom. Nè?''

„Ja,'' sê hy bewerig, „ja, maar ek kan tog nie . . . ek kan tog nie so . . . so werk gaan soek nie . . .''

„O, nee,'' sê sy en begin ondertussen met die teegoed werskaf. Sy kyk hom aan, gaan sit langs hom op die bed. „Jy gaan eers 'n paar dae hier bly, dan maak ons jou mooi reg, jou gesig . . . meen ek . . .'' Angstig kyk sy hom aan, bang dat hy miskien sal aanstoot neem, maar as hy versuf voor hom kyk, gaan sy verder: „Ons maak van jou 'n nuwe man . . .''

„Ja, maar klere, ek het nie klere nie,'' jammer hy.

„Ek kan jou twee pond gee. In die begin hoef dit nie so'n danige pak klere te wees nie . . . en as jy eers werk het, wel, dan kan jy mos weer net so aantrek soos . . .'' Daar's 'n vriendelike lig in haar oë. Haar nog rooi wange gloei. Met die slanke lang regterhand stryk sy die swart hare uit haar gesig weg.

„Onthou jy nog daardie dae . . . in jou donker pak en ek en jy, arm in arm.''

„Dis goed,'' sê hy opgewekter, „maar . . . gee my die geld sommer nou. Dan kan ek dadelik more gaan . . . Ek voel vreeslik in hierdie goed.'' Hy kyk na sy baadjie. Heeltemal opgewek vervolg hy: „Ek weet waar ek 'n eersteklas pak klere kan kry vir een-pond-tien. Ek het al baie daarna gestaan en kyk en gewens . . . Jy sien, ek sal beter voel as ek, as ek netjies aangetrek is.''

Sy oorhandig hom 'n koppie tee wat hy, in sy vreeslike drankdors, in een teug wegslaan.

„Ja, maar gaan jy dit regtig doen?'' vra sy.

„Veronka, ek weet hoe sleg ek was . . . maar nou, nou sal ek jou wys dat ek nog 'n man is . . . maar so, so kan ek nie.''

Sy kom weer langs hom op die bed sit, streel sy muishare, lê haar kop teen sy skouer en sê: „My arme Borgoff, my arme man!''

„Nou goed, ek sal jou die geld gee. O, Borgoff, onthou jy nog in Pole, daardie eerste aand by die dans, onthou jy nog hoe jy my liefgehad het?''

„Ja,'' sê hy en skud bedenklik sy kop.

„Sê my nou reguit,'' vra sy bewoë. „Waarom het jy van ons gevlug in Kaapstad?''

„Ek . . . wel jy weet . . . nie werk nie . . . ek het gedink miskien as jy van my ontslae is . . . ek wat altyd so'n las was met die drank en die gebrek aan geld . . . dat jy miskien beter sou kan . . . klaarkom.''

Snikkend klou sy krampagtig aan sy skouers vas: „Borgoff, nee, Borgoff, Borgoff!''

„Maar nou sal alles regkom,'' sê hy vertroostend, „nou sal alles regkom. Jy hoef nie bang te wees nie.''

„Alles, Borgoff, alles?'' pleit sy deur haar trane heen.

„Ja,'' sê hy, maar vervolg dan haastig. „Ek sal nou gaan slaap, ek voel moeg. Ek wil nie langer so hier sit nie. More-aand sal jy my weer sien.''

„Jy kom hier, saam met ons in die kamer bly, nie waar nie?'' vra sy afwagtend.

„Goed, maar ek moet eers skoon wees. Ek wil hemde koop. Wat van my skoene?''

Sy kyk na die aanmekaargelapte skoeisel en skud droewig haar kop.

„Ek sal jou twee-pond-tien gee,'' besluit sy. „Maar onthou, ons het ook nie meer baie nie.''

Sy gaan na die koppenend van die bed en bring 'n verslete handtassie onder die kussing uit. Sy frommel daarin en haal die geld in note uit.

Hy staan op. „More . . . more kom ek terug.''

„Borgoff,'' sê sy, voordat sy die geld oorhandig, „ek reken op jou.'' Sy gaan voor hom staan, leun teen hom, slaan haar arms om sy nek. Hy druk haar nader en soen haar voorkop.

Hy neem die geld aan. Sy kyk vas in sy oë. As hy dit in sy hande neem, kom daar skielik 'n pynlike trek in haar gesig. Dis of Borgoff se verdwaasde oë fonkel, daar's 'n nuwe, maar 'n vreemde lig in sy oë; dis of hy nie hier in die kamer is, langs sy vrou nie, dis of hy luister na musiek wat uit die verte kom. Haastig druk hy skielik die note in sy sak weg, sê: „Nag, Veronka,'' sien dan skielik die kind wat argeloos op die vloer die treintjie heen en weer skuif, kom na hom toe en soen sy voorkop. Onthuts kyk die knapie op.

Vinnig gaan hy by die deur uit. Sy neem die seun in haar arms, druk hom styf teen haar vas en snik.

Heeldag lank het Borgoff met die geld in sy sak rondgeslenter, by winkelvensters staan en kyk en dan weer verder geloop. Teen middag se kant het hy na die groot sinkkamer teruggegaan. Daar was nie een van sy maats nie. Hy het op die bed gaan lê, nog altyd in sy verslete klere, sy ou lapskoene. Hy het niks gekoop nie.

'n Halfuur later kom die Reier in. Dis 'n maat van hom met 'n houtbeen.

„Komaan, Borgoff,'' sê hy. „Ek het 'n paar bob uitgeslaan vandag. Kom's gaan uit.''

Sonder 'n woord van verset staan Borgoff op en stap weg met die Reier wat op sy kurke is.

„Wag net een oomblik,'' sê Borgoff senuweeagtig en gaan staan in die straat. Met sy oë op die sypaadjie gerig, dink hy 'n oomblik na.

„Wag net. Wag hier. Ek's nou terug.''

Haastig, asof iemand hom agtervolg, gaan hy die systraat in, na die huis waar sy vrou woon. Ongeduldig klop hy aan die deur. Sy maak oop, kyk hom verbaasd aan.

„Het jy die . . .''

Maar voordat sy die sin kan uitsê, sonder om selfs na haar te kyk, druk hy die opgefrommelde paar banknote in haar hand; en terwyl sy eers hom en dan weer die banknote verskrik aanstaar, sê hy met 'n sluk in sy keel: „Ek . . . ek . . .'' en loop weg.

„Borgoff, Borgoff!'' hoor hy agter hom, maar hy kyk nie om nie, hy loop al haastiger totdat hy die hoek om is.

Die hele middag het hy en die Reier in die kantiene rondgeswerf, en teen die aand het die Reier verdwyn. Borgoff het hier en daar gesoek, maar hy was te moeg en te suf om lank vol te hou. Hy stap in die rigting van die plein.

Hy gaan staan onder 'n boompie, een van die wat deur 'n sorgsame stadsraad jonk, kort en rondgeknip gehou word, so fatsoenlik soos die hare van 'n klerk. Sy rug het hy diep teen die stam aan gewerk, sy bene vorentoe gestoot, sy hande in sy broeksakke gesteek. Om hom heen val die stadskemer, begin die wasigheid deur die enkele straatligte verinnig. Hy kyk nie na die mense wat hier tussen die boomplein beweeg haastig om huis-toe te gaan nie. 'n Hele end verder op, agter die rye van parkbome deur, is 'n fees van lig wat skitter uit die menigte trems in 'n bondel op die terminus bymekaar, waar op hierdie uur van die dag dit die gedrang van 'n exodus is. Hy sien dit nie, hy sien iets voor hom op die grond en asof hy dit beter wil bestudeer, stoot hy die breë skouers van sy kort lyfie krom vorentoe, pluk stadig sy vuil keps met die een hand sywaarts, spoeg en wy weer sy hele aandag aan daardie kol voor hom. Nie dat daar iets te sien is nie; net die klein vierkantjies van die sement-sypaadjie.

Onverwags gaan hy regop staan, kyk een- of tweemaal vinnig om hom heen asof hy tot 'n skielike besluit gekom het, lê sy rug weer teen die stam vas en word een met die boom in sy onbeweeglikheid. As hy die gerammel van 'n verbygaande vragwa hoor, kyk hy 'n oomblik op. 'n Straatlamp, skuins voor hom, beskyn sy ongeskeerde pofwange. Op die grasperk agter hom gooi 'n ou man 'n bondeltjie neer, kyk onopgemerk na die figuur teen die boom, gaan stil sit en begin met papier frommel. Baie stadig vou hy dit op.

Onverwags kyk Borgoff na hom. In die halflig sien hy die oopgevoude ou koerant met 'n brood daarop. Dit boei hom, hy swaai nou om na die ander kant van die boom, stoot sy rug daar in en gooi sy nek vorentoe, nes of hy nou op daardie papier sien presies wat sy aandag eers so besig gehou het op die plaveisel.

Die ou man begin eet. Met 'n brok brood halfpad na sy mond kyk hy vinnig om.

„Jy dink ek ken jou nie! Bly waar jy is! Altyd wil jy *my* brood eet. Het jy al ooit self kos gebring of vir my gegee? Nooit 'n verd . . . . krummel nie. Vrek!'' skree die ou man in 'n skel-skor stem.

Borgoff stap nader, buk oor en kyk die ou man in sy verwaaide, uitgeteerde gesig:

„Ek vra nie, ek bèdel nie,'' sê hy. „As ek wil hê, vat ek.''

In 'n paar bruin oë wat wild lyk, kyk die ou man, in 'n gesig baie jonger as wat hy verwag het. Hy laat sy kakebene eers klaarwerk met die broodhap voordat hy op onverskillige toon verder gaan:

„Jammer. Jy's nie ou Dick nie. Gedink jy's ou Dick.''

„Hâ,'' sê Borgoff of hy hardhorig is en begin terugstap na sy boom toe.

„Dè,'' besluit die ou man en steek 'n brok brood vorentoe.

„Tja!'' kom die antwoord veragtelik. Die ou man sit 'n bietjie verder vooroor, trek sy skouers op en eet verder.

Met sy rug na die ou man gaan staan Borgoff weer teen die boom.

Skuins oor die grasperk kom drie mans stadig aangeloop. Hul stemme is duidelik hoorbaar, maar nie wat hulle sê nie, want dit praat almal gelyk.

As hulle naderkom, herken hulle sy kort figuur teen die boom.

„Kom ons loop eers verby,'' sê een, „kyk wat hy doen.''

Die gesprek word gestaak en die drietal loop naby hom verby.

As hy geen beweging van herkenning maak en stilbly, draai hulle skielik om en kom op hom af.

„Ken jy ons nie meer nie?'' vra die een.

„Hoe het jy geweet ons het nie miskien 'n bottel nie?'' sê die tweede.

„Ek vra nie, ek bèdel nie,'' antwoord Borgoff stug.

Die derde, 'n lang skraal man, lê 'n hand op sy skouer:

„Maar, ou maat, ons het *jou* nie vergeet nie. En ons het iets om te drink.''

„Jou vergeet, nooit nie,'' sê een van die ander. „Dink jy ons onthou nie dat jy laasmaal die bottels gekoop het nie? Kyk!''

Onder sy baadjie, wat nie minder gehawend is as die ander s'n nie, bring hy twee bottels te voorskyn.

„Ja,'' sê die skrale geesdriftig, „Borgoff is ons maat.''

Borgoff staan skielik regop; daar kom meer lewe in sy houding as hy die wyn sien en die drankasem van die ander ruik.

„Dankie,'' sê hy.

Die skele wat die wyn het, trek sy mou oor die een bottel en gee die ander een oor aan die lang skrale; met 'n vergenoegde trek op sy dik, ongesonde gesig met die knopperige rooi neus, sê hy:

„Namens die vereniging van dronklappe, maak ek jou voorsitter.''

„Ha, ha!'' lag die ander.

„Jy eerste,'' sê die skele aan Borgoff en pluk die metaaldoppie af.

Gretig kyk die ander toe as Borgoff die bottel na sy mond bring en die vloeistof binne kluk-kluk.

„Nou ek,'' sê die skrale. „Ek is voorsitter.''

As al vier 'n goeie sluk in het, stel Borgoff voor dat hulle op die gras gaan sit. In 'n klein kringetjie, terwyl die oop perk net aan die rante deur die straatlampe verlig word, hervat hulle die uitbundige geselsery.

„Wie's hy?'' word aan Borgoff gevra as die ou man stadig opstaan en begin wegloop.

„Ken hom nie,'' sê Borgoff. „Hy het my uitgeskel. Gesê ek is Dick.''

„Dick, Dick,'' sê die skrale vraend. „Ken hom nie.'' Hy kyk na sy maters, maar hulle skud heel ernstig die kop.

Weer laat hy die botttel rondgaan. Borgoff word lewendiger.

„Gaan jy netnou saam?'' vra die vette

„Waarheen?'' wil Borgoff weet.

„Groot vergadering voor die stadsaal, Kommuniste.''

„Tja!'' sê Borgoff met minagting. „Kommuniste. Dit raas en skreeu en gaan tekere, die polisie ja hulle weg en hulle voer niks uit nie.''

„Ons kan miskien 'n paar sjielings optel,'' sê die skrale.

Asof hy hierdie laaste opmerking nie gehoor het nie, vervolg Borgoff geesdriftig:

„Nou, in Pole, daar was dit anders. Daar moes jy gesien het. Daar was vuur. Daar is dinge gedoen.'' Hy swaai sy arms asof hy enige oomblik ook iets gaan doen.

„Hoe lank is jy al hier?'' vra die skrale en gee die bottel rond.

„Lankal,'' sê Borgoff, „baie lankal. Maar Pilsudski, Pilsudski! Dit was 'n man.''

„Wie's hy?'' vra die hakkelaar.

„Wie's hy, wie's hy?'' sê Borgoff. „Tja!'' Hy spoeg, vat 'n sluk uit die bottel en vervolg:

„Julle weet niks nie, niks nie.''

„Ek het jou gesê,'' merk die skrale teen die skeel-oog op, „ek het jou gesê ons maat ken die wêreld. Hy's baie slim.''

„Sal ek ooit vergeet, die dag in die teater . . .'' skreeu Borgoff amper. „Hulle wou iemand hê om te val.''

„Om waar te val?'' sê die vette in 'n papperige, dronk stem.

Borgoff spring op.

„Ek het gesê julle weet niks nie,'' sê hy vererg. „Om te val, net te val, plat te val. Dit was 'n toneelstuk, 'n ou stuk wat hulle in die teater gespeel het, oor Pole.''

„Hy's dronk,'' sê die skrale.

Maar Borgoff hoor niks meer nie, hy babbel voort:

„En niemand kon so val soos ek kon val nie. Dis een van die edelmanne wat ek moes speel. Hy allenig is nie bereid om die Poolse verdrag te onderteken nie en dan val hy liewers as om dit te doen. Verstaan julle?'' vra hy haastig van opwinding.

„Gaan maar aan,'' sê die kleintjie.

„Pilsudski was daar dié aand.'' Borgoff staan regop, gooi sy kop agteroor, sê:

„Ja, *nie Podpesuje rozbjuj Polski!''* en slaan neer.

„Magtig,'' sê die skrale en help hom op, „is jy dronk?''

„Dronk, dronk,'' sê Borgoff, „pah!''

Hy staan regop en val weer neer, maar hierdie keer so dat hy byna bolmakiesie slaan.

„Ek word oud,'' sê hy uitasem as hy opstaan, „kan dit nie meer so goed doen nie . . . Maar toe dit alles verby is, toe kom hy, hy was daar . . . na my toe, Pilsudski . . . ek sien hom nog, sy groot moestas . . . sy skittterende oë . . . en hy soen my. Ja, hy soen my.''

„Watter snaakse goed het jy daar gesê?'' wil die vette weet.

„Dis sy taal,'' lig die skrale in, „dis hoe hy praat.''

„Dis Russies,'' sê die skele.

„Wat, Russies!'' skreeu Borgoff verbolge. „Ha Russies! Ja, *nie podpesuje rozbjuj Polski.* Russies, ha! Dis Pools, sê ek julle, Pools! Weet julle wat dit beteken? Dit beteken dat ek die verdrag, wat die land verraai het, nie wil onderteken nie, verstaan julle?''

Die skele meen hulle moet nou gaan, dis tyd vir die vergadering. Maar, asof hulle nie krag het om op te staan nie, bly die ander sit, Borgoff met sy kop oor sy knieë gebuig.

„Ek het jou gesê,'' sê die skrale„ „hy weet baie.''

„Ek word oud,'' sê Borgoff, „maar ek onthou . . .''

„Gee nog 'n sluk,'' stel die vette voor.

Die tweede bottel word oopgemaak. As dit sy beurt is, vat Borgoff 'n groot sluk, klap sy lippe, vee sy mou oor sy mond en spring op.

„Gaan jy saam?'' vra die skele.

„Ga, kommuniste, gemors, vuilgoed, weet niks nie . . . Sneeu in die strate en die aand toe ons dit gedoen het . . .''

„Wat gedoen het?'' vra die skele.

„Toe ons die volkslied verander het. *Toe* kon jy sien baklei . . . Daardie aand, ek sal dit nooit vergeet nie . . . Pilsudski ry daar tussen die mense en toe hy by die paleis aankom . . . ha! Het ons mekaar stukkend geslaan . . . En hy hoor hoe ons sing en hy weet goed wat gebeur, maar hy staan maar daar en hy lag . . . Dit was 'n man . . .''

„Wat praat hy nou?'' wil die vette weet. Die ander bly stil. Borgoff spring op, swaai sy arms, begin sing.

„So was dit eers,'' sê hy: *Nie becdzie nie Miec plul nam twasz!*''

„Wat meen dit?'' vra die skrale.

„Dit, dit . . . Ha! Ons sal nie toelaat dat Duitsland langer in ons gesigte spoeg nie! Dit is dit!'

„As iemand in *my* gesig spoeg, slaan ek hom wragtag,'' sê die skele.

„Ag, jy verstaan nie,'' sê Borgoff terwyl hy die bottel na sy mond bring. „Julle is swape, julle het nie brein nie, julle weet niks nie!''

Die skrale spring op, staan onseker op sy bene, lê sy hande op Borgoff se skouers:

„Ou maat, ek weet. Ek het geweet jy praat in jou taal, ek het geweet wat dit is, nie hulle nie . . . Sê ek het geweet . . . Dis reg, nè, dis so, nè . . . ja?''

„Ja,'' sê Borgoff, „en die sneeu in die strate en al die ligte en die duisende mense . . . . en ons sing . . . ek hoor dit nog.''

Hy begin huil.

„En toe het ons dit verander . . . toe het ons gesing, maar ons het nie . . . *Miec* gesing nie . . . . ons het gesing . . . *Nie becdzie nie Moskwa plul nam twasz* . . . *Ja* . . . *Moskwa,* ha! Verstaan julle . . . Nee, julle weet niks nie . . . Ons sal nie toelaat dat Rusland langer in ons gesigte spoeg nie! Verstaan julle, Rusland!''

Die drietal kyk hom verbaas aan, sê nie 'n woord nie.

„Ja, Rusland, ek verstaan . . .'' sê die skrale naderhand.

„Dit was maar net die begin, die begin,'' huil Borgoff. „Maar toe het Pilsudski ons vry gemaak . . . ek sien hom nog . . . sy groot moestas . . . hy het my gesoen . . . ek is bly hy is dood . . . as hy my vandag moes sien, my vadertjie, ons eie, dierbare vadertjie . . . ''

Borgoff gaan sit en die skrale klop bemoedigend op sy skouer.

„Gee hom nog 'n sluk,'' stel die skele voor. Met bewende hande neem Borgoff die bottel aan, terwyl die trane nog oor sy pêrsbevlekte wange rol.

As hy die laaste druppel uitgesuig het, gooi die skele die bottel weg en staan op.

„Gaan julle saam?'' vra hy aan die ander.

„Ja,'' sê die twee, maar Borgoff skud sy kop.

„Ag,'' sê hy en spring woedend orent, „Kommuniste, Kommuniste . . . pah . . . vuilgoed . . . wat maak julle daar . . . julle is dom, julle verstaan niks nie . . . .''

Soos riete in die wind swaai die ander drie op hul bene.

„Dan gaan ons maar,'' sê die skrale. Borgoff antwoord nie.

Met groot moeite geluk dit die drietal om taamlik reguit in die rigting van die helder verligte stadsgedeelte te loop. Borgoff slaan sy ou lappiesbaadjie styf om hom heen, gaan sit, wieg sy bolyf heen en weer en prewel:

„Pilsudski, Pilsudski!''

---

# Die Dans

Deur Kootjie van der Heever

---

MAANDE en maande lank het dit al in die lug gebroei. Die hele atmosfeer was swanger daarvan. Oom Daantjie Steenkamp se hele siel was vol daarvan. Ja, tot oorlopenstoe vol. Al die kuiltjies in sy hart, al die skuilhoekies in sy siel, sy hele verstand — alles was propvol, want dis 'n gewigtige saak om te staan vir 'n stadsraadsverkiesing. Jy het met slimkoppe te doen — manne wat jare lank met sulke dinge spook. Gewigtige sprekers, wat die leisels op elke draai haarfyn trek. Maar wat, hy is mos self 'n slimkop en daarby van die ou soort Steenkamps· Hy sit nie verniet al jare lank in die ouderlingsbanke nie. Hy het meer as een predikantjie al laat sweet as dit oor kerkwette gaan. Op die Sinode het hy ook al 'n hele paar wurgvrae gevra. Dis nie altyd die geleerdheid en die titels wat die ding maak nie. Neem vir Paul Kruger: ongeleerd, maar 'n man met 'n kop, wat sommer nou-nou enige Engelsman platgeloop het. Mens moet net in jou pasoppens bly dat die titelmanne jou nie in 'n hoek dryf nie· As jy sien hulle wil met jou soheentoe, moet jy botweg weier soos 'n steeks muil, — nie 'n poot verroer nie, al het hulle ook al die oogklappe aan. As hulle net durf om jou aan te roer, moet jy skop. Kyk vir Jan Nel met sy laaste politieke vergadering. Sommer so 'n ligte kêreltjie het ewe ongeërg en doodluiters in die gehoor opgestaan, en hy het Jan Nel so in die hoek gehad, dat hy van die pure senuwees byna sy hele bossie stekelbaard om sy lippe afgeëet het. Die stomme man was naby floute. Dit kon maar net sowel 'n moordsaak gewees het, want hy het tog te aardig gelyk. Maar hy, Daantjie Steenkamp, sal hom nie sommer so ewe goedsmoeds laat vasvat nie. 'n Man bly altyd 'n man, maar jy moet net nie jou kop verloor nie. Vat maar 'n jong perd. Hy spook hom gedaan in die tuig en die kapkar bly staan waar hy is. 'n Ou karperd ruik net so kort-kort na die grond en vat self die leisels. So is hy, Daantjie Steenkamp, 'n ou karperd wat sommer self koers inslaan, en in die donkerste nag sal hy nie die pad verloor nie. Wat jou ook help, is jou geloof. 'n Man moet vas op jou geloof wees· Van 'n liggelowige het daar nog nooit iets geword nie. Buiten as hulle met bedrog en bedrieëry omgaan, maar dit hou ook maar net 'n paar jaar langer goed, dan draai hy sy nek in sy eie strop af.

Die man wat hier teen hom staan, is ook maar nie 'n man met 'n alte vaste geloof nie. Hy is te veel wêreldsgesind. Maar al buig of bars dit ook, hy Daantjie Steenkamp, sal sorg dat hy dit nie

kry nie. Hy voel al hoe praat die mense een van die dae van stadsraadslid Steenkamp. Hy sal dan sy hande vol hê met al die vergaderings. Hy sal besig wees met groot dinge, en ander mense sal hulle moet skik soos hy sê, want dis 'n waardige posisie, en dis nie sommer enigiemand wat stadsraadslid kan word nie. As hy eers stadsraadslid is, kan hy miskien nog later burgemeester word. Dis soos 'n klomp bakstene op 'n steenvloer. As die een val, val almal. So kan die een ding ook die ander verhelp, en hy kan miskien nog 'n baie groot man word. Hy sal dan vir Annie 'n ander huis moet kry, want daar sal baie vriende kom, om met hom sekere sake te bespreek. Party sal natuurlik ook wil raad hê. Hy sal dan die tweede Paul Kruger word. Dag-vir-dag sal hy raad moet gee. Sulke mense sal hy net sekere ure ontvang en ook sommer in sy studeerkamer, want Annie sal nie aan 'n ieder en elk kan koffie gee nie. Dis 'n lastige werk vir 'n vrou om gedurig voor die koffiekan rond te kuier.

Daar is nou nog net die een kleinigheidjie wat hom vasvat. Maar geldkwessies peuter maar altyd oral in. Dis goed dat hy op die gedagte gekom het om 'n dans te gee. Daar sal natuurlik weer 'n spul dwarskoppe wees wat hom wil teenwerk, maar dit kan 'n mens maar altyd te wagte wees. Vereers is daar Kort Gert wat nie die son oor 'n ander se kop wil sien skyn nie. Dan is daar die predikant. Dié sal wel daarteen skop, maar die geluk is, hy is op die oomblik nie ouderling nie, en daarby: hy is self daar om dinge hul regte gang te laat gaan. En soos hy netnou die saak oordink het, die een ding help die ander aan. Hy het nog ses dogters in die huis. Twee of drie van hulle kon miskien hul deel daar raakloop, dan sal dinge in die toekoms ook vir hom ligter kom.

Hy het dit al so dikwels in die verlede belewe, hoedat twee totaal onbekendes sommer so ewe goedsmoeds smoorverlief op mekaar kan raak. Nouja, en van vry kom trou. Dis so seker as wat hierdie appelkoosboom bokant sy kop elke jaar nuwe blare kry. Elke ding buite in die natuur het sy tyd en sy gang, maar 'n mens is anders. Sommer op 'n ongeërgde dag kry jy 'n nuk in jou kop en dan volg jy daardie nuk. As van sy dogters nou maar ook daardie nuk wil kry, maar hulle is vir hom so bot en stomp. Die enigste is die tweede oudste wat darem 'n bietjie lewendig is. 'n Meisie moet haar lewendig en aanvallig hou, dan sak die kêrels soos aasvoëls op haar toe, maar 'n beskroomde meisie word horingoud en kry in haar dag der dae nooit 'n man nie, en so 'n meisie is so aanstootlik soos 'n ystervark se penne.

Hy het glad te veel dogters, en dis sommer of daar 'n leegte in sy siel kom as hy so daaraan dink dat daar eendag miskien geen opvolger vir die Steenkamp-geslag sal wees nie . . . .

Oom Daantjie hoor voetstappe agter hom. Hy bly egter onverroerd sit. Sy linkerhand hou die koerant vas en die regterhandse voor- en middelvinger kom heen en weer deur die bossie skimmel baard.

„Pa, hier is koffie." Oom Daantjie vang sy dogter net so skrams met die hoek van sy oog. Sy kan al lankal getroud gewees het, maar sy is te bot en stomp teenoor die kērels.

Terwyl hy die koppie uit die skinkbord lig, verneem hy so verlangs.

„Truia, hoe lyk dit, het julle al kêrels vir vanaand!" Sy vryf die skinkbord skamerig teen haar been.

„Nee, Pa." Dan meteens jaag sy sommer die volgende sin sonder enige buiging in haar stem af:

„Pa, Ma het gesê Pa moet vir ons nog 'n stuk vlees by die slaghuis gaan kry om pastei van te maak vir vanaand; dié wat daar is, is te min."

Al kry hulle nie kêrels wat hulle daarheen neem nie, hoef hulle darem nie bevrees te wees nie. Op so'n groot dans is daar altyd baie kêrels wat nie meisies gebring het nie. Hy het ook maar vir Annie sommer so onverwags ontmoet. Hy was dadelik smoorverlief, daarna het die nuk hom beetgepak en hy is getroud. Nou ja, net so kon dit vanaand ook gaan·

„Nou wat sê Pa nou?"

„Sê maar vir jou ma ek drink net die koffie, dan stryk ek so op, en sorg tog dat alles agtermekaar is. Daar sal vanaand seker 'n oordaad van mense wees."

Truia het ondertussen al aangestap. Toe skielik draai oom Daantjie hom om en skreeu haar agterna: „En sorg tog dat julle vanaand aanvallig lyk, Truia."

Sy lang uitgegroeide, horingagtige, plat naels krap weer so 'n paar keer deur die bossie kinbaard, dan lig hy hom stram-stram uit sy lekker sitplek en daarna swaai die kierietjie sommer so ewe maklik hier langs hom heen en weer. 'n Mens moet jou opbeur anders sleep jou neus sommer netnou in die grond, en daarby is al die oë vandag op hom gevestig want hy is 'n man van aansien. Al vreet die rumatiekpyne in sy kniekoppe en heupbene, dit kon nou nie anders nie, vandag moet hy so regop soos 'n pen wees. Soos 'n afgeleefde tweedisselboomkar-perd wat op 'n slenter-stap-draffie met stokstywe agterbene die straatstoffies onder sy hoewe uitsleep, so stryk oom Daantjie met sy potsierlik-ongemaklike lyfie al langs die sykant van die straat op.

Die spulletjie het hom al 'n mag der menigte geld gekos, maar 'n man moet geld steek om geld te maak. Hy was nog altyd te bang en te versigtig om te waag. Die ses dansrokke vir sy dogters, die kos wat gekoop moes word, die orkes, die danssaal, dit alles betaal hy more sommer ewe maklik en hou nog 'n dik spul oor.

„Dag, oom Daantjie, maar Oom word mos nou sommer weer bloedjonk·"

„Dag Pietman. Nee, hoe so?"

„Ek kon my oë nie glo toe ek Oom flus daar onder in die straat sien aankom nie. Ek sê ook vir myself: Kyk 'n bietjie vir Daantjie Steenkamp, hy kan nog sy ou sieklike lyf rammerig hou as hy wil."

„Wat bedoel jy, Pietman? Wat bedoel jy?"

„Ek sê mos vir Oom hoe ek die ding gesien het."

„Nou ja, laat my asseblief drie pond goeie vlees kry. Ek het nie tyd vir jou jellery en nonsies nie, die vrou wag."

„Maar die Steenkamp word net astrant vandat hy vir stadsraadslid gaan staan. En hoe is dit dan nou met die ouderlingskap?"

„Jy het niks met my privaat besigheid te doen nie· Laat my die vlees kry, die vrou wag.''

Oom Daantjie is vuurwarm. Die kierietjie se punt speel reguit na Pietman se gesig toe.

„Kyk maar na jou eie besigheid.''

Hy knyp die pakkie vlees onder sy arm vas, en sonder om op te kyk, sê hy: „Totsiens.''

„Totsiens,'' kom dit van agter sy rug af, „en sukses ook met die ouderling se dansparty.''

So'n maaifoelie, hy is net goed om 'n mens te beduiwel. Die skorriemorrie, hy lê nag vir nag in die kantiene dan wil hy nog vir my kom leer wat om te doen, maar sy dag sal hy nog kry. Sy vrou en kinders vrek van die honger, solank as hy net kan suip!

Toe skielik ruk oom Daantjie sy lyf weer regop· Die vloek het sy hele binneste deurmekaar gekrap. Hy het glad vergeet om regop te loop en om hom waardig te hou. Hy stryk sommer by die agterdeur in en sit die pakkie vlees op die kombuistafel neer.

„Hier is die vlees, vrou.''

„Wat sê die slagter: is dit goeie vlees?''

„Die lang skeelgans het my sommer weer derduiwel in gemaak.''

„Hoe so?''

„Hy probeer van my 'n spotvoël maak.''

Tant Annie rol haar moue vinnig op om die vlees te bewerk.

„Toemaar, Daantjie, dis sommer afguns. Hy met sy hele pekaas is vrek jaloers op ons. Jy moet jou nou begin skeer en regmaak. Die goed moet nog alles na die saal toe. Ek is so bang die vrugteslaai en koek is nie genoeg nie· Ons moet alles so netjies maak dat niemand 'n woord daaroor kan sê nie. En daardie suiplap sal een van die dae ewe netjies sy hoed vir jou moet lig.''

Oom Daantjie se grys oë skiet 'n paar blitsies; hy gee 'n meerderwaardige en kortaf laggie.

„Dis waar, vrou. Een van die dae sal die mense by hope aantros om raad te soek by my.''

Hy vat tant Drieka belangstellend aan die arm.

„Nou ja, dan gaan ek my gou regmaak.''

Hy buk by die spensdeur in. Sy ou hart klop sommer weer lekker. Die vrou van hom kan darem maar dinge raaksien· Die hele voorstad se mense sal na hom moet opsien. Hy sien al hoe maak hy die volgende week die koerant oop, en sommer op die voorste bladsy sal sy portret wees, en langsaan sal met groot, swart letters gedruk staan: D. J. Steenkamp verkies. Dit moet 'n plesier vir 'n vrou wees om so'n man te hê — 'n man wat hom opwerk; 'n man wat elke dag met groot en nuwe dinge besig is.

'n Rukkie daarna neem oom Daantjie en die kaffer die verversinge met sy motor na die saal. As hy die lewe behou, wil hy vanaand self die baan open.

Hy sluit die deur van die saal oop. Op die verhoog pryk twee pragtige bosse ruikers. Teen die dak rank veelkleurige sierlinte en hier en daar hang 'n rooi of geel ballonnetjie.

Hy stap met die breë saal af, en dis sommer of hy weer die Daantjie van vroeër is. Dis darem maar jammer dat 'n mens oud moet word. Vroeër jare het hy sommer die hele nag dwarsdeur gedans, sonder ophoue en hier so teen dagbreek se kant, het die nooiens altyd geskreeu: Daantjie Gomvlei, bo! Vanaand sal hy sien watter dogter na hom aard. Miskien sal die saal net te stampvol wees. Wie weet of dit nie oor 'n uur hier in die saal sal krioel van die mense nie! Selfvoldaan sluit hy die deur agter hom, en sy stap is nou waardiger as ooit tevore.

Presies om half-agt hou oom Daantjie se motor vir die tweede keer voor die saal stil. Die ses dogters met hul lang aandrokke klim uit. Op die voorpunt stap oom Daantjie. Die punte van sy vingers voel-voel kort-kort aan die onder-pante van sy lang swart baadjie. Tant Annie lyk haastig. Daar is nog 'n hele klompie dinge wat reggemaak moet word.

„Maar lyk die saal nie nou pragtig nie, my vrou? Ja, ek het darem maar 'n bielie vrou getrou. Julle moet oplet kinders tot watter voorbeeld julle moeder vir julle is.''

„Maar ons het maar net so hard gewerk, Pa,'' antwoord Truia vol blydskap, en 'n senuweeagtige laggie plooi haar lippe.

„Jul vader is baie bly daaroor, en sorg tog dat julle julle aanvallig hou vanaand. Dit is 'n baie waardige posisie om stadsraadslid te wees. Al die mense sal van nou af na my opsien.'' 'n Vader moet altyd sy kinders vermaan. So was hy, Daantjie Steenkamp, nog altyd. Nog nooit het hy daarin tekort geskiet nie.

Oom Daantjie staan nog so 'n bietjie in die groot saal rond, toe trek hy sy sakhorlosie uit. Dit is byna agtuur. Die spelers het gesê hulle sal presies agtuur daar wees. Weer staan hy so 'n bietjie rond; toe meteens vang sy oog die deur. Dis die spelers wat binnekom. Hulle groet vriendelik, stap verby en gaan sit op die verhoog. Die spul mans met hul aandpakke lyk pragtig. Dit laat oom Daantjie dink aan die swart-span in die kerk. Die kortste onder die klomp, rek die Engelse konsertina so effens uit en voel-voel net so skrams met sy vingers oor die klawers. Toe hy ophou, stryk die man met die banjo so 'n paar keer oor die snare en daarna seil die pianis se vingers soos 'n krap se pote oor die klawers. Oom Daantjie se dogters staan penregop teen die muur en beskou die spelers. Daar is iets bekoorliks en tog geheimsinnigs in die spelers, dink Truia, veral as hulle kort-kort iets onder mekaar fluister en dan hartlik lag.

Oom Daantjie maak aanstalte deur se kant-toe om te kyk of die mense nog nie kom nie. Voor die deur is dit nog alles stil. Net 'n paar werkvolk wat luidrugtig loop en gesels. Annie is ook by die deur.

„Sien jy nog niks, Daantjie?''

„Nee, nog niks. Ek dink ons het die ding 'n bietjie vroeg laat begin, maar die eerstes sal netnou maar kom.''

„Ja, dorpmense het baie tyd,'' antwoord tant Annie en stap weer terug. Telkens word die stilte van die verhoog af onderbreek as die saksofoon so'n paar hakkelgeluide uitstoot. Die speler se kieste bol gevaarlik uit en dit lyk net of sy hoë boordjie hom wil doodwurg.

Oom Daantjie trek weer die horlosie uit sy sak. Dit is al byna twintig oor agt· Die mense moet darem nou aanstalte maak om te kom, anders word die aand te kort. Tant Annie stoot af en toe die koppies reg onderwyl haar oog maar gedurig op die deur gerig bly.

„Hoe lyk dit, is daar nog niks?'' vra sy effens onrustig aan oom Daantjie.

„Nog niks, vrou, maar ek dink ons is 'n bietjie te haastig.''

„Maar daar staan mos tog uitdruklik op die kaartjies geskryf die dans begin agt-uur.''

Oom Daantjie begin ook in sy binneste 'n gevoel van onrus kry. Maar so 'n onwenslike gedagte probeer hy dadelik dooddruk en vol moed sê hy aan tant Annie: „Hulle sal sommer almal in een bondel kom. Dis soos 'n donderstorm wat maande lank weggebly het, en meteens word die hele ou aarde sommer donker. Let nou op wat ek jou sê.''

Tant Annie stap weer terug, maar haar stap is hierdie keer lomper. In die deur staan oom Daantjie en hy kyk effens mistroostig na die sterre; teen die muur staan sy dogters op 'n ry, byna roerloos.

Af en toe staan 'n speler op en blaai in 'n musiekboek rond. Hulle rook nou sigarette en gesels hartlik·

Oom Daantjie kry 'n plan. Hy sal die spelers aan die speel sit. Ewe waardig stap hy deur die leë saal na die spelers. Hy wink een van hulle, en beduie dat hulle moet begin. Hulle neem hul instrumente op, en begin „Die Dagbreek-wals.''

Meteens klop oom Daantjie se hart vinniger. By die deur word 'n paar mensgestaltes sigbaar. Dis Faans en sy vrou. Nog meer mense maak hul verskyning. Oom Daantjie kyk glimlaggend na tant Annie. Dis vier dogters en twee seuns — maats van sy dogters·

Eerbiedig stap oom Daantjie en tant Annie hulle tegemoet.

„Hoe lyk dit nog so stil, neef Daan?''

„Die mense sal seker nog kom,'' antwoord oom Daantjie en tant Annie byna gelyktydig.

„Hoe lyk dit, kom jy ook vanaand jou ou litte 'n bietjie losmaak, Faans?''

„Nee, ek en die vrou stap 'n bietjie hier na swaer Gert toe. Ons wou toe sommer so'n bietjie kyk hoe swaai die klomp, maar nou is hier nog niks.''

„Ja,'' sê oom Daantjie effens teleurgestel.

„Nou ja, neef Daan, ons wil eers so afstap; ons sal weer 'n bietjie hier aankom met die terugkom.''

Oom Daantjie kyk die twee verdwynende gaste teleurgesteld agterna.

„Hoe laat is dit, Daantjie?''

„Dis amper nege-uur.''

„Dis klaarpraat; hier sal niemand meer kom nie. Al die moeite verniet,'' sê tant Annie nukkerig.

„Gee nog 'n bietjie kans, vrou. Jy is te haastig·''

„Krismis kom ook,'' sy draai kortom en stap botweg terug.

Oom Daantjie begin agterdogtig word. Die dansparty wil vanaand spulletjies veroorsaak. Hy byt op sy baard en werk met sy hande in

sy sakke of hy na iets soek, dan neem hy weer die hele saal in sy gees op. Dit lyk vir hom die hele spul het pot-toe geslaan soos 'n souskluitjie. Deur die leë saal ruis die musiek. Dis of die klanke na dansers soek. Voor oom Daantjie se gees sien hy hoe die pare jolig verbyskuif. Hy word skielik wakker geskud.

„Hoe lyk dit my, jy staan en slaap· Wat sal die by-die-deur-stanery help?'' Tant Annie se gesig is vlamrooi. Sy is kort-asem. Haar hele gemoed is deurmekaar. Wat moet sy more vir die mense sê wat haar oor die dans uitvra? Dis 'n ewige skandaal wat oor hulle gekom het.

Sy neem oom Daantjie aan die arm. Hulle stap die saal af. Die spelers hervat weer 'n nuwe stuk. Dis „Die Bolandse Seties.'' Teen die mure lê-staan sy dogters nou byna met hul lang rokke. Op die tafel in die hoek staan die groot skottels vrugteslaai en staar oom Daantjie soos groot dooie oë aan. Die koekborde, die koppies en potjies staan in rye op die tafels· Daar is 'n bedruktheid in oom Daantjie se siel. Sy hele gemoed is omgekrap. Die waardige houding is uit sy liggaam, en sy skouers hang of hy 'n vreeslike slag van bo gekry het. Daar kom water in sy oë. Na Annie kan hy nie kyk nie. Haar oë vlam soos 'n geitjie s'n. Hy is totaal gebroke. Wanhopig trek hy vir die soveelste keer die horlosie uit sy sak. Dis byna halftien. Nou vir die eerste keer besef hy ten volle dat sy dans 'n mislukking is. Al die onkoste is verniet gemaak. Dis 'n dubbele onkoste. 'n Weekheid oorval sy siel· Hy gaan staan langs sy vrou en begin saggies praat: „My vrou, nie een van ons ken daarvoor nie.''

Tant Annie luister minagtend na hom. Sy kyk woedend voor haar op die vloer vas. Die spelers begin 'n nuwe stuk. Meteens hoor oom Daantjie en tant Annie dis „Die Onderveldse Polka.'' 'n Wonderlike verlange na hul jong dae ontwaak in hul harte. Toe onverwags steek oom Daantjie sy hande uit na sy vrou. Hulle val weg en dans. Hulle dans of hulle die hele wêreld verag. Dit voel vir oom Daantjie of hy hom kon dood dans. 'n Paar straatseuns wat deur die vensters loer, skreeu spottend: „Kyk hoe verspot dans ou Daantjie Steenkamp en sy ou vrou.'' Maar oom Daantjie se hart is dood vir die uiterlike wêreld. Sy siel dein saam op die ritme van die musiek· Hy is ver weg. Hy is terug in sy jeugjare. Sy kniekoppe speel tot byna onder sy borskas.

Truia stamp aan haar suster langs haar. Sy lag senuweeagtig en vra verward:

„Nou wat makeer Pa en Ma?''

Die musiek hou op. Oom Daantjie stap na die spelers toe. Hy sê dat hulle maar kan gaan. Hy hoor hoe een vra: „Wanneer ontvang ons die geld?'' Driftig antwoord oom Daantjie terug: „More vroeg kom ek om.''

Dis stil in die leë saal. Hulle het alles net so gelaat. Oom Daantjie sluit die deur en dis of hy al sy smart, ellende en teleurstellinge daar wil agterlaat, so driftig ruk en pluk hy die deur. Spraakloos stap hulle aan kar-toe. Nou weet hy dat hy uitgebak is onder die mense. Daar is geen hoop om stadsraadslid te word nie· Die natuur ken sy gang, net die mens is anders. Die nuk het die mensdom beetgepak en nou is almal teen hom. Hy is 'n Ismael onder sy volk. Hy kyk na die lug. Eindeloos ver wink die sterre. Toe meteens dink hy aan die woorde van die Bybel, dat die Here die weg van die goddelose omkeer . . . .

---

# Tula, Ngiyacabanga!

DEUR J. M. FRIEDENTHAL

---

AL haar gepleit en mooipratery het op dowe ore geval, en sy kyk Dabula, haar vader, en Umkamdela aan met vlammende swart oë asof sy hulle met 'n enkele oogopslag wil verdelg.

Umbonani was nog bloedjonk en die pynigende gedagte dat sy haar jeugdige lewe moet gaan verslyt as vrou van 'n afgeleefde grysaard van oor die sewentig jaar, was vir haar erger as die dood. En boonop het sy haar liefde en trou aan Fanyana toegesê. Fanyana is nog jonk en sterk. En al bulk daar nog net 'n paar beeste in sy kraal, hy het nog meer gaan soek op die plase van die boere in Transvaal. As hy terugkom van die Abelungu sal sy beeste sy veekraal stof trap!

„Ek loop nie saam met die muishond na sy kraal nie. My hart is nog jonk en soek Fanyana en nie 'n ou wolf waarvan die vlees al weggedroog is aan sy bene nie. Die aasvoëls sal skaam wees om sy vlees te soek. Nou wil Dabula hê dat ek saam met hom moet loop na sy kraal om sy kinders te abba. Ek loop nie saam met 'n geraamte nie,'' huilskreeu sy wanhopig, spuug minagtend in die rigting van Umkamdela, en vlug dan die veld in om daar rus vir haar gepynigde siel te soek.

Umkamdela kyk haar agterna toe sy wegstap en hy glimlag. Hy was glad nie verontwaardig of ontmoedig deur haar weerbarstige aanstote en uitdagende houding nie, want hy het so'n verset van haar verwag.

„Die vers se oë is rooi en sy wil stoot,'' sê hy vir Dabula, en trek dan sy karos stywer om sy lyf.

„Umkamdela het die kennis van 'n ou man en hy weet hoe om kwaai jong beeste in te breek,'' antwoord Dabula ongeërg; en hulle stap dan na die veekraal om na die beeste te gaan kyk wat Umkamdela die aand tevore daarin gejaag het as lobola (ruilprys) vir Umbonani.

Umkamdela was stokoud. Ja, so stokoud dat sy uitgeteerde bene boog getrek het, maar ten spyte van sy hoë ouderdom en die feit dat hy alreeds sewe vrouens het om hom te vertroetel, was sy hart nog jonk en wou hy nog graag in die groenbrande wei. Sy beeste het ver en wyd oor die bosveldvlakte gewei, genoeg om nog baie jong vrouens na sy kraal te bring. Hy het in sy soektog hot en haar by die omliggende krale rondgekuier en het eindelik sy keuse laat val op Umbonani. Hy het Dabula tien beeste meer aangebied vir Umbonani as wat Dabula van Fanyana geëis het, en Dabula het alte geredelik sy aanbod aanvaar.

Umbonani het ver van die stat in die skaduwee van 'n doringboom gaan lê, haar kombers oor haar kop getrek en hardop geskreeu-huil en haar hart voor die geeste uitgestort. Daar was vir haar geen uitvlugkans nie, want sy wis dat Dabula en Umkamdela haar sal laat opspoor en met kieries terugdryf na Umkamdela se kraal. Daar was vir haar net twee weë oop: sy moet haar òf onderwerp en saam met Umkamdela loop na sy stat, òf sy moet selfmoord pleeg, en sy is bang vir die dood. Wanhopig het sy na Fanyana geroep om haar te kom verlos uit haar ellende en die grond benat met haar trane.

Umbonani het so geskreeu en lawaai dat sy Hlupeli nie hoor naderkom het nie en sy spring verskrik op toe die ou isangoma (heks) haar op die skouer tik. Umbonani se moeder het aan die koors beswyk toe sy tien jaar oud was en sedertdien het Hlupeli haar altoos moederlik bejeën.

,,Jy laat my hart in my bors spring, Mama,'' snik sy en sy kyk die ou isangoma verslae deur betraande oë aan.

,,Ek hoor paddas kwaak en sien reent as die son skyn,'' sê Hlupeli en sy kyk Umbonani vorsend aan.

,,Mama, Mama!'' bars die jong meid in trane uit en klap haar hande wanhopig saam. ,,Die voëltjies sing as die son skyn en hul harte is bly, maar die paddas kwaak wanneer die erdwurm op die grond rondkruip,'' vervolg sy.

,,Die erdwurm se vlees is modder en hy vlug as die son begin brand,'' antwoord Hlupeli en hulle gaan sit. ,,Kwaak die paddas nie dalk as die erdwurm nog in die modder lê en slaap nie?''

Umbonani veeg eers met die punt van haar kombers die trane uit haar oë voordat sy antwoord: ,,Die erdwurm het geen modder in sy maag nie, daarom kruip hy rond in Dabula se kraal al brand die son warm. Die erdwurm soek nie na modder om te eet nie.''

,,Ek het nie wolke bo Dabula se kraal gesien nie. Wanneer het dit in sy kraal gereent dat die erdwurms daar rondkruip?'' vra Hlupeli belangstellend.

,,Toe ek vanmore uit my hut kruip, sien ek die erdwurm daar rondkruip, maar ek het nie die reent hoor val nie.''

,,Is die erdwurm lank of kort?'' verneem sy nou.

,,Hy is lank en het al baie die reënboog gesien. Mama . . . . My hart is nog jonk en soek om Fanyana se kinders te abba,'' antwoord sy en twee traandruppels stoot op in die hoeke van haar oë.

,,Het my oë al die erdwurm gesien?''

Umbonani knik bevestigend. ,,Dit is Umkamdela wat saam met die verse in die jong brand wei en groen gras soek.''

'n Ruk lank het Hlupeli met vooroorgeboë hoof gesit en peins en toe strepies voor haar op die grond getrek.

,,Mama, jy moet my help,'' pleit Umbonani toe Hlupeli te lank na haar sin stilbly.

,,Tula, ngiyacabanga! Bly stil, ek dink! Ek het jou gesê dat die erdwurm vlug as die son warm word,'' gebied sy Umbonani.

'n Paar minute lank het Hlupeli die strepies en kruisies wat sy met haar beenderige vinger op die grond geteken het, sit en betrag, toe

wys sy met dieselfde beenderige vinger daarna en sê: „Die reguit pad is myne en hierdie paaie wat mekaar kruis is joune.'' Dan wys sy met haar vinger oor die bosveldvlakte heen na die ylblou Drakensberge wat aan die westerkim afgebaken lê, en vervolg: „Toe ek 'n jong meid was, het ek in my pa se kraal geslaap, daar waar jy die berge sien lê. Ek was nog jonger as jy en die jongkêrels het nog nie my hart gesoek nie, want daar was nog nie genoeg bloed in my hart nie. Ek was baie gelukkig in my pa se kraal, totdat Umkamdela se pa eendag daar aangekom het. Hy was toe net so oud as wat Umkamdela vandag is, en hy het ook in die jong brand rondgewei. Hy het vir my pa gesê dat hy groen gras soek om sy hut mee te dek, maar al het my ore dit gehoor, het ek nie verstaan wat hy daarmee bedoel nie. 'n Paar maande later het sy beeste in my pa se kraal gebulk en toe hoor my ore dat ek saam met hom moet loop om sy kinders te abba, maar . . . .'' Sy bring 'n kort steekasgaai onder haar karos uit. „Ek het gelag en die wolf gepaai en hom aan slaap gesing. Toe hy vas slaap, het ek hierdie asgaai geneem en toe sy warm bloed gedrink. Ek het net sy bloed gedrink en toe gevlug. Hulle het vir my oral gesoek, maar hulle het my nie gekry nie. Toe hul oë my weer sien, was ek isangoma en hul harte het verander in water voor my oë. My pad was reguit, want daar was nie 'n ander wat my hart gesoek het nie, maar jou paaie kruis, want jou hart soek Fanyana.'' Sy gee die asgaai aan Umbonani en vervolg: „Bêre die asgaai onder jou kombers en loop terug na jou stat. Wees vriendelik met Umkamdela en gee vir hom baie bier om te drink. Vanaand as die vlermuise rondvlieg, sing jy hom aan slaap en dan drink jy sy warm bloed. More-vroeg as die son sy kop bo die berge uitsteek, sal ek vir jou in my kraal soek.''

Umbonani lyk 'n bietjie skrikkerig en sê: „Mama, as ek Umkamdela se bloed drink, dan sal hulle vir my soek en my vlees vir die aasvoëls gooi.''

„Soek jou hart nie vir Fanyana nie?'' vra Hlupeli ongeduldig.

„My hart soek om Fanyana se kinders te abba, Mama, maar as die wolwe my vang, sal hulle my bloed drink.''

„Die wolwe jag nie in Hlupeli se kraal nie,'' stel sy haar gerus, staan op, rek haar luilekker uit en verdwyn dan tussen die bome net so geheimsinnig as wat sy daar aangekom het.

Toe die son die volgende more sy kop bokant die Lebomboberge uitsteek, vlug Umbonani Hlupeli se kraal binne en gee haar haar steekasgaai terug. Die lem was rooi geverf met bloed.

„Jy het sy bloed gedrink?'' vra Hlupeli onderwyl sy haar beenderige vingers oor die lem vrywe.

Umbonani knik bevestigend. „Ek het, Mama, maar sy bloed was net so min as sy vlees.''

---

# 'n Terugblik

DEUR DR. P. C. SCHOONEES

DIE bedrywighede van ons jong skrywers in Transvaal en die stigting van die *Vereniging vir die Vrye Boek* in Kaapland, het my onwillekeurig laat terugdink aan 1922, toe ek, pas uit Nederland teruggekeer, die hoop gekoester het om met die hulp van 'n aantal „Jong Turke'' 'n tydskrif op te rig waarin die jongeres hul letterkundige program kon uitwerk. Miskien is dit maar goed dat hierdie plan nooit verder as praat gekom het nie, want in die ná-oorlogse depressie sou so 'n tydskrif seker nie lank stand gehou het nie. Jare daarna het ons volk *Die Nuwe Brandwag* laat doodkwyn, en dis maar eers sedert die afgelope twee, drie jaar dat ons daarin geslaag het om twee suiwer letterkundige tydskrifte aan die lewe te hou.

In 1922 het daar ongetwyfeld 'n roering op letterkundige gebied ontstaan. Dit was in hierdie jaar dat Langenhoven die volgende stelling neergelê het:

„Wat ons roeping en plig is, ons wat skryf, is om naar ons broers om te kyk wat die opvoeding van node het wat aan hulle in hulle jonge dae weerhou is en wat hulle nergens anders kan kry nie as by ons . . . . Met ons boeke, met ons tydskrifte, met ons koerante, behoort ons veral diegene te help wat hulle nie self kan help nie.''

Ek was onversigtig genoeg om daarop te wys dat die kunstenaar darem ook nog 'n ander roeping het, en het daardeur op taamlik rumoerige wyse my intree in die letterkundige wêreld gemaak. Langenhoven het my dadelik ingedeel by die groep „akademiese Fariseërs en skrifgeleerde ape''. Maar ek was darem in baie deurlugtige geselskap, want Kloos, Van Deyssel, Van Eeden en Robbers het ook tot bogenoemde groep behoort!

Soveel belangstelling het hierdie polemiek gewek dat ek by my terugkeer in Suid-Afrika oral moes aanhoor: „O, jy's die man wat met Langenhoven deurmekaar was!'' Dit was darem maar 'n twyfelagtige eer, want Sagmoedige Neelsie kon mokerhoue slaan! Ongeveer tien jaar ná hierdie polemiek het ek hom vir die eerste en enigste maal vlugtig ontmoet op die trap in *Die Burger*-gebou, en die korrespondensie wat hierop gevolg het, het ons weer by stille waters gebring.

In 1923 het 'n polemiese storm bo my hoof losgebars na aanleiding van die eerste druk van my dissertasie. Wat ook al die waarde van die pennestryd mag gewees het, dit staan in elk geval vas dat daar toe 'n geweldige roering op letterkundige gebied ontstaan het. Daar

is hartstogtelik oor literêre kwessies geredeneer — amper net so hartstogtelik as teenswoordig oor politieke vraagstukke. Naklanke van hierdie ou stryd is nog te vinde in die voorwoord van De Waal se verhaal, *Die Eksentrieke Essie*, waarvan so pas 'n verbeterde uitgawe verskyn het. Wie 'n goeie beeld wil hê van die „lettterkundige" opvattings, wat party van die toonaangewende leiers van die Tweede Beweging gehuldig het en vandag nog verdedig, moet hierdie vermaaklike voorwoord lees.

As ek aan die bloedige petaljes van hierdie jare dink en weer 'n slag kyk na die oop briewe wat ek later aan 'n humoristiese kollega geskryf het, dan lyk sake nou betreklik rustig in ons literêre koninkrykie. Dr. Dekker het nog nie geantwoord op adv. De Waal se uitdaging om saam met hom 'n kortverhaal te skrywe nie, Jonker soek nog na 'n klompie minderwaardige boekaankondigers wat hy wil vermorsel en dr. E. C. Pienaar hou hom rustig in die professorale eikestad. Miskien het ons verstandiger geword met die jare. Houwink se opmerking oor die gedurige twisgeskryf, wat in Nederland soms ontaard in ware skeldpartye, verdien ook in ons land oorweging: „De felle en vaak verre van betamelijke polemieken die . . . . in menig tijdschrift zijn gevoerd, overschatte men in hun werkelijke betekenis niet. De vitaliteit, waarvan zij heeten te getuigen, is grotendeels niets anders dan een symptoom van creatieve onmacht."

Een uitvloeisel van die polemieke en deels ook van my kritiese arbeid, was 'n briefwisseling met skrywers en ander belangstellendes, waaruit latere literatuur-historici interessante gegewens kan opdiep oor ons lettterkundige toestande. Dit sou goed wees as 'n liggaam soos *Die Skrywerskring* voorsiening kon maak vir die bewaring van sulke dokumente vir die nageslag. As ons alle gegewens in verband met die ontstaan van ons letterkunde, met insluiting van manuskripte, eerste uitgawes, portrette, ens., kon verenig in 'n letterkundige museum sou ons iets waardevols bereik. Hoeveel het nie al dalk verlore geraak nie?

Wie so 'n vlugtige blik werp op wat ons in die afgelope vyftien jaar bereik het, kan die toekoms blymoedig tegemoet gaan. Ek weet maar alte goed dat daar, om nou maar net van ons prosa te praat, slegs enkele hoogtepunte aangewys kan word en dat driekwart van ons boekeproduksie alleen verbygaande waarde het. Ek stem ook saam met feitlik alles wat N. P. van Wyk Louw in sy weldeurdagte artikel, *Die Rigting van die Afrikaanse Letterkunde (Die Huisgenoot, 5 Junie 1936)*, oor die beperktheid van ons letterkunde gesê het. „Die lewe het ernstiger, naakter, feller geword en 'n literatuur wat na aan die volkshart staan, sal dieselfde tekens dra." Dit kan nouliks beweer word dat hierdie verandering al in ons letterkunde weerspieël word. Hoeveel Afrikaanse romans bestaan daar wat ons die gewone, ontwikkelde jongmens in die hand kan stop? Ons verbeterde literatuuronderwys het hom vertroud gemaak met die beste uit die wêreldletterkunde en vergeleke daarmee vind hy die Afrikaanse verhale bloedloos en soetsappig-sentimenteel. Ons skrywers is nog te bangerig om eerlik te worstel met die felle lewensprobleme, en bepaal hulle maar alte

dikwels tot 'n aaneenryging van gesellige anekdotes sonder om lewensopenbaring te gee. Dis die oppervlakkige realisme wat die werklikheidsbeeld nie tot simbool kan vergeestelik nie.

Wat het 1936 nou opgelewer op die gebied van die roman? Net een verhaal wat die ontwikkelde smaak bevredig nl. *Saul, die Worstelheld*, en daarnaas: *Vonnie*, tipiese produk van die voorafgaande tydperk toe popfiguurtjies sulke klugtige goëltoertjies uitgevoer het in ons avontuurromans. En op die gebied van die kortverhaal het ons ook nie veel beter gevaar nie. Ek waardeer die goeie hoedanighede van *Magte, Vrugbare Aarde, Vlugtige Skaduwees* en *Skimme van die Goudstad,* maar dit bly vir my grotendeels net interessante eksperimente van skrywers wat nog rigting soek.

Maar ten spyte van hierdie opmerkings voel ek dat daar by ons jong skrywers kragte aan die werk is wat mooi skeppinge vir die toekoms belowe. Dis moeilik om hierdie optimisme met oortuigende bewyse te staaf want dit berus meestal op vae aanduidings. As ek egter dink aan alles wat ek gedurende die afgelope vyftien jaar so sistematies gelees het, dan kry ek die gevoel dat daar „'n nuwe lente'' vir ons op koms is, dat daar more, oormore iets verrassends gaan gebeur. Al die tekens wys daarop dat dit, soos N. P. van Wyk Louw gesê het, „'n kostelike avontuur is om in hierdie land en op hierdie tyd te lewe. Daar is nog soveel pragtige dinge om te doen; maar die inset is ook groot, want as ons hulle nie kan doen nie, as ons by 'n letterkunde van skoolboeke en burgerlike sentimentjies bly, sal ons 'n smaad onder die volke wees en ons taal uit hierdie land verdwyn.''

Mag die *Vereniging vir die Vrye Boek* en *Die Skrywerskring* daarin slaag om die langverwagte vernuwing teweeg te bring.

# August Vermeylen

DEUR C. M. VAN DEN HEEVER

---

DAAR is seker nie 'n Vlaamse kunstenaar en denker wat by die ontwikkelde Afrikaner soveel respek afdwing as August Vermeylen nie. En ons sou graag wou sien dat hy in veel wyer kringe as die teenswoordige Vlaams-kundige bekend word, want die stryd wat hy in sy eie land gevoer het vir helderheid en suiwerheid van ideewaardes, behoort vir sy hele figuur ook in ons land meer as net louter bekendheid te verwerf.

„Wie Vermeylen sê, sê Vlaandere,'' is met nadruk beweer en so 'n ophemeling is inderdaad nie oordrewe nie, want in al die bewoë oomblikke wat ons stamverwante deurgegaan het, is dikwels dié betekenisryke woorde gevra: wat dink Vermeylen? As dié erkende geestelike leier van Vlaandere dan sy mening uitgespreek het, dan het almal hulle ook daarby neergelê, want hulle het vertrou en geweet: wat Vermeylen sê, is grondig deurdag, dit is ná rype beraadslaging geformuleer en dit dra daardie intuïtiewe onthullingsglans wat so kenmerkend is van wie waarlik geroepe is om leier te wees.

Vermeylen was op 12 Mei vier-en-sestig jaar oud; die vernaamste van hierdie skone en ewewigtige lewe val dus in 'n tydperk van sterk nasionale oplewing in Vlaandere. In 1830 is Gezelle gebore, in dieselfde jaar toe die staat België in die lewe geroep is. Die jong priester-digter het al die geheime, geslote bronne van sy volkstaal ontdek, en omstreeks 1860 het sy eerste suiwer musiek geklink, so eg en deurdringend soos in Nederland en Vlaandere nie sedert die sewentiende eeu gehoor is nie. Daarna, die twintigjare-stilswye van die meester, wat met al sy reuse-kragte na binnegekeer gesit het! Vlaandere kon sy bewoë, hemelse musiek nog nie behoorlik vat nie, want Vlaandere se ore het sy fynheid verloor terwyl die blaasorkes van Bilderdyk en sy navolgelinge nog oral al wat sag en fyn was oorstem het. Vlaandere het vasgesit in 'n tydperk van onderdrukking, van miskenning van eie taal en tradisies, maar ook van vose romantiek en holle geroem op die verlede, sonder dat daar klinkende dade was. Teen 1890 het Gezelle se gees deurgewerk by die jongeres en die gesonde vernuwing wat deur die Tagtigers in die Noorde begin is, het na die Suide verbrei, waar die letterkunde nog veelal dieselfde gees geadem het wat ons in ons land kry in die tydperk van die Eerste Taalbeweging.

Die jong en fris gees van Vermeylen het dadelik die oorgang in die letterkundige lewe van die volk bespeur en met sy onfeilbare

kritiese sin het hy vir Gezelle, die miskende, gehuldig as Vlaandere se grootste digter. Veral onder sy leiding is in 1893 die voortreflike tydskrif *Van Nu en Straks* opgerig, wat die hele gees en stuwingskrag van die Vlaamse letterkunde sou verander. Vermeylen het dadelik, ten gevolge van sy besinnende skerpheid, deurgrond waar die groot fout skuil in die Vlaamse kultuur en letterkunde en, soos alle eerlike denkers, het hy skerp en duidelik dié gevaarpunte blootgelê.

Waar was die skroef eintlik los? 'n Groot aantal sprekers, waarvan Pol de Mont een van die vernaamstes was, het heerlik op die vaderlandse tamboer tekere gegaan. Hulle het geroem op die dade van Breydel, De Coninck en Artevelde, klinkende frases neergehamer oor die Slag van die Goue Spore, maar leiding, daadkragtige leiding kon hulle nie aanbied nie, want hulle was te negatief, en nadat die luidrugtigstes die Franse letterkunde en kultuur met veel gebaar verkleineer het, het hulle verleë of desnoods verontwaardigd geswyg. Wat wil jy nou eintlik aanbied as jy dit alles afgebreek het? Geen antwoord nie, en daarom die wrewelige verontwaardiging!

Vermeylen het dadelik gesien dat die volkslewe deur hierdie vose, romantiekerige opswepery sou ly, en daarom pak hy dadelik die klomp grootpraters, en in een van sy meesterlikste opstelle, „kritiek der Vlaamsche Beweging,'' waarin hy die Vlaamse Beweging krities ondersoek, slaan hy hou vir hou plat wat hol, huigelagtig, kleinlik en onverfynd is. By Vermeylen moes die here nie soek na die heuningkwas om populêr by die volk te word nie. Hy wou die kneusplekke blootlê, en hy doen dit op so 'n deurdagte wyse dat sy opstel vandag nog al die oorspronklike krag en skoonheid behou het, al het veel in die Vlaamse volkslewe intussen verander.

Alhoewel Vermeylen deur-en-deur individualis is, het hy tog gou besef op watter ontstellende dwaalweë dit jou kan lei as jy dieselfde weg opgaan as die Tagtigers in die Noorde. Daarom dat hy sy skerpkantige individualisme gaan onderdompel in die bronne van die sosialisme, en om sy hele lewensopvatting rustig en diep te ontrol, skrywe hy sy enigste roman: *De Wandelende Jood,* wat simbolies is van die lewe van elke mens met 'n hunkering na die oneindige. Baie jare het hierdie werk in sy gees lê en ryp word, want Vermeylen publiseer uiters suinig, en alles wat hy skrywe dra die tekens van afgewerktheid en tegelykertyd is dit los, fris en sappig, soos 'n Vlaming alleen kan skrywe.

Vermeylen se invloed het intussen die hele Vlaamse gees deurdring. Hy het leier en raadgewer geword, terwyl hy sy gees gaandeweg verruim het met 'n diepgaande studie oor die Wes-Europese plastiek waarvan hy later 'n oorsig geskrywe het, net so deeglik en tegelykertyd lenig en fris soos alles wat van hom kom.

Hy het professor geword en senator en was die eerste rektor van die vervlaamste Universiteit van Gent, 'n eer wat aan niemand anders met soveel reg kon gegee word as aan die vader van die Vlaamse beweging nie, die siel van die Vlaamse kritiek en die stryer vir al wat wesenlik-oorspronklik, suiwer en gespierd is: die man wat

die Renaissance so bewonder het omdat dit *vorm* in die kultuurlewe van Wes-Europa gebring het, die fyn-speurende wat beweer het dat sy volksgenote, juis omdat hulle nasionaal-gesonde Vlaminge is, daardeur Europeërs kan word. Vryheid, so het hy beweer, is net 'n negatiewe woord vir selfstandigheid en hy het probeer om sy volk se gedagtelewe op 'n Europese plan te bring. Hoe spyt kan mens nie voel dat hierdie stilis, wat alles eers deurdrenk met die oorspronklikheid van sy gees voordat hy iets op papier bring, nie meer geskrywe het nie, veral in die trant van sy *De Wandelende Jood!* Toe hy sestig jaar geword het, het Timmermans hom nog verwyt: „Iemand die een *Wandelende Jood* heeft kunnen schrijven, is verplicht meer te geven van die dingen.''

August Vermeylen, die ewewigtige kunstenaar, geleerde en kultuurleier, het oud geword in die diens van die skeppende gedagte, hy het die denkende Vlaming eerbied gegee vir wat hoog en suiwer in die gees is, hy het die lug verhelder en verwarrende newels laat opklaar, hy het die ontwikkeling van sy volk probeer lei deur altyd geestelik te peil wat waardevol en sterk is en altyd het hy hom laat lei deur sy geloof in die suiwere en sy liefde vir die skone, want soos hy self getuig het: ons probeer maar net om die wêreld deur ons liefde te win.

Aan August Vermeylen, van wie hulle soveel steun en belangstelling ondervind het, roep Die Afrikaanse Skrywerskring veel seën toe.

# Die Afrikaanse Toneel: Waarheen?

Deur A. M. van Schoor

---

OP 'n klein dorpie in die Oostelike Provinsie sit ek drie weke gelede in 'n kafeetjie en luier oor 'n koppie koffie onder die lastige aandag van 'n paar vlieë wat blykbaar ou bekendes van die buikige Griekse eienaar is. Regoor die geboutjie staan die „stadsaaltjie'' voor die stowwige hoofstraat gehurk in die somerson. Terwyl ek deur die gaasdraad van die kafee-deur na niks sit en kyk, hou 'n bestofde motorwa voor die geboutjie stil. 'n Paar kindertjies begin nuuskierig-verwonderend oor die aanwesigheid van die motorwa met die Johannesburgse nommer in hul dorpie daarom rondstaan. 'n Oomblikkie later begin die insittendes stukke goed in die versukkelde „stadsaal'' dra, en toe een van hulle die kafee binnekom, sien ek deur die geopende deur in groot letters op die motorwa dat dit 'n geselskap Afrikaanse beroepstoneelspelers is.

. . . . In die weke lig van olielampe het 'n honderdtal dorpelinge en bewoners van die plase in die omgewing daardie aand die opvoering bygewoon. Groteske skadu-figure het op die verlepte toneeldoeke gedans en die gevoelige planke van die verhoog het krakend die minnaars se getrou-tot-die-dood besweringe beaam of meelewend geknars onder die voetegetrappel van die worsteling tussen held en skurk. Die gehoor het geskaterlag oor die wyshede van die outa en aia, waarderend gegiggel op die teerste oomblikke en gepas gegil of ge-„ditsim'' toe die rewolwerskoot byna die swaelnessies in die nok van die gebou laat intuimel het . . . .

By een van die groterige stasies in Noord-Kaapland op pad terug na die Noorde het ek deur die treinvenster 'n aanplakbiljet gesit en bestudeer. „Groot opvoering more-aand in die Kerksaal,'' het dit aangekondig . . .

In die Vrystaat het 'n motorwa op die grootpad 'n endjie van die trein voor bollende stofdampe uitgejaag. Die naam van nog 'n Afrikaanse toneelgeselskap was daarop geskilder . . . .

En drie aande daarna in Johannesburg . . . . Die musiek van 'n goed besette orkes verstil, geluidloos verdoof byna onsigbare skitterligte oor rye gekartelde of blinkende hoofde bo swierige rokke of beukende borshemde; die skerm wat met ryke luisterheid swaar uit die hoogte hang, gly geruisloos uitmekaar voor die toneeldékor weg. Dis 'n Afrikaanse drama wat in een van die Goudstad se swierige skouburge afgespeel word. 'n Meelewende stilte vul die teater tot in alle gewelwe voor die oorheersende voorstelling van 'n

groot volksman, maar agter en voor my kraak of ritsel sjokoladepapiertjies gedurig in verfynde hande, fluister stemme steurend oor inkonsekwente nietighede en giggel iemand nog die indruk van 'n tere moment weg . . . .

In die plaaslike bladjie wat op die dorpie sirkuleer waar grondboontjiedoppe onder voete geknars het, is die opvoering in die „stadsaal'' as 'n „mylpaal'' bestempel; in die groot stad waar sjokolade-papiertjies in fyne hande geritsel het, is die eerste Afrikaanse opvoering in die groot skouburg eweëens een van die „mylpale'' op die ontwikkelingsweg van die Afrikaanse toneel genoem.

Waar en hoe ver presies staan die verste „mylpaal'' op die pad van die Afrikaanse toneel? Hoe ver is die tog teen die opdraende uit wat pas 'n twaalftal jaar gelede begin het? Of is die Afrikaanse toneel reeds die bult uit en oor? Dis oor hierdie vraag waaroor ek in die kort bestek van hierdie artikel 'n paar indrukke wil gee sonder om 'n geskiedkundig gedetailleerde relaas van die ontwikkeling van die Afrikaanse toneel aan te durf of op die wettigheid van die vader- of moederskap van hierdie of daardie aspirerende geselskap-leier in te gaan, maar nogtans die geheel van ons toneelbereiking en die individuele bydraes daartoe, aan 'n onbevange oordeel te onderwerp wat nie verdoesel of opvysel omdat dit ons eie is nie.

Dit is 'n toets wat mens byna met geen regverdiging mag stel nie. Ons eie toneelliteratuur is nog in sy groeiende beginstadium; hoe sou dit dan die draer van 'n sterk groeiende eie toneel kan word? Ons Afrikaanssprekende bevolking is klein en die peil van sy toneelwaardering nog onseker. Die rolprent verdring oral die drama en het vir die verbreiding van Afrikaans nog die ernstig ondermynende faktor meegebring dat Afrikaners al die aangename lewensverrigtinge Engels of liewers Amerikaans-Engels aanvoel; hoe sou die waardering van ons eie toneel waaragtig en ernstig Afrikaans kan word wanneer ons jongmense bv. hul liefdeslewe rolprent-Amerikaans aanvoel? Is dit nie die oorsaak waarom die grootste gros Afrikaanssprekendes diep ontroerd 'n liefdesepisode op die rolprent aanskou, maar vreemd beskroomd-spottend teenoor 'n waaragtiger liefdesvertolking in Afrikaans op die toneel staan? Waarom giggel die Afrikaanse jongnooi of jongkêrel nie oor 'n veel meer oordrewe sentimentele liefdesontboeseming op die rolprent nie?

Die Engels-Amerikaanse rolprent het 'n groot gedeelte van die Afrikaanssprekende jeug onbewus geleer om in sy lewensgenietinge Engels te dink en te leef, om die belewing van die genoegens van die lewe in sy eie taal as vreemd en oneg aan te voel. Ons ly en treur Afrikaans, maar ons lag en geniet nog Engels-Amerikaans. Daarom lees Engels vir die massa so vlot en Afrikaans soveel swaarder, daarom geniet ons 'n Engelse rolprent of opvoering as die natuurlikste ding ter wêreld, terwyl Paul de Groot en André Huguenot elkeen eenmaal met lekker speelbare Afrikaanse dramas voor half gevulde sale in His Majesty's in Johannesburg gespeel het terwyl duisende Afrikaners dieselfde aande die bioskope kant en wal help vul het.

Ek soek geen verskonings om ten gunste van die Afrikaanse toneel aan te voer nie, maar dis ernstige faktore wat nie buite rekening gelaat mag word nie omdat dit die ontwikkelingsweg van ons eie toneel met moeilikhede besaai het wat alleen moeisaam geleidelik met die verafrikaansing van die ganse geesteslewe van die Afrikaanse massa te bowe gekom kan word.

En tog het in Afrikaans al 'n eie toneel sy beslag gekry, is 'n toneeltradisie geskep wat in geen ander taal deur eie krag in Suid-Afrika self bereik is nie, en toneelpersoonlikhede opgelewer wie se skeppende vermoë aan die universele getoets kan word. Hul getal kan wel op die vingers van een hand afgetel word, maar hulle is daar: bouers aan 'n jong toneel wie se talent nie geloof hoef te word enkel omdat hulle Afrikaans is nie.

Die eerste stu-krag vir 'n eie Afrikaanse toneel het Nederland en Vlaandere gelewer. Die werk van prof. Lauwerys deur die openbaring van die skoonheid van die gesproke woord in die vroeë twintiger-jare in Suid-Afrika mag nie vergeet word nie, nog oneindig minder die baanbrekerswerk van Paul de Groot. Met sy rypheid van ervaring en onversetlike deurdrywingskrag het De Groot in die werksame amateur-toneelwêreld van Pretoria waarin mej. Stephanie Faure inderdaad 'n eervolle rol gespeel het, 'n daadkrag en geesdrif gebring wat vir die Afrikaanse toneel van sy beste kragte gebrei het. De Groot was te veel die gedistingeerde aristokraat om in sy samestelling ooit die Afrikaanse gees geheel te assimileer; sy grootste rol wat tegelykertyd ook vir die Afrikaanse drama en toneel die eerste sooi van meerderwaardigheid omgedolwe het, was in „Die Heks,'' van Leipoldt, 'n wonderlik voldrae stukkie werk, maar Afrikaans alleen in die taal waarin dit geskryf is. Die Kardinaal — die aanvoelingsvereistes wat vir sy uitbeelding geverg was, het in die kader van De Groot se talent gelê. Grootser spel as in „Die Heks'' het De Groot daarna nie weer gelewer nie, maar deur „Die Heks'' het hy die oë vir die prestasiemoontlikhede van die Afrikaanse toneel geopen, en deur De Groot se werksame leiding is nie alleen die destydse Afrikaanse beroepspelers verenig en die beroepstoneel met die ganse Suid-Afrika in voeling gebring nie, maar nuwe kragte gelewer wat die groter en meer belewende beweeglikheid as hy had om iets eie Afrikaans te skep. Uit De Groot se skool het die eerste Afrikaanse beroepstoneelkragte ontluik — die eerste en ook van die beste. Hendrik Hanekom het van sy eerste klugspele om die Afrikaners toneelbewus te maak, grootser werk aangedurf en die amateur-toneel van Pretoria het André Huguenet en Wena Naudé aan die Afrikaanse toneel gegee.

Huguenet is een van die twee Afrikaanse toneelspelers wat die eerste draad van genialiteit deur die Afrikaanse toneel geweef het. Sy belofte van tien jaar gelede as toneelkunstenaar het hy in rype vervulling gebring, maar ook nie sonder 'n element van gevaar vir sy volstandige ontwikkeling as kunstenaar nie. Huguenet se toneelspel het distinksie vir die Afrikaanse toneel gebring, 'n grasie en verfyning wat 'n sieraad vir enige toneel in enige taal sal wees. Sy forté het hy in „Ampie'' en „Mal Hans'' gevind — 'n vermoë om die siel van 'n versukkelde, verdwaasde of half-waansinnige

wese bloot te lê op 'n wyse waartoe alleen die innig belewende kunstenaar in staat is. Maar Huguenet loop in die laaste jare die groot gevaar om sy kuns te stereotipeer. Hy was die waansinnige lewensbanneling in „Haar Egskeiding,'' die byna tot waansin gedrewe boetvaardige in „Ek Het 'n Man Vermoor'' en in sy jongste dramas „Die Doodvonnis'' en „'n Gevaarlike Huwelik'' volg hy dieselfde rigting. Daardie wonderlik veelseggende afsluiting van sy sinne met die wanhopig-vraende „hû'' in „Haar Egskeiding'' het ek herhaaldelik in „Ek Het 'n Man Vermoor'' gehoor en die aangrypende effek van die eerste aanhore het by my sy krag verloor. Die gevaar vir Huguenet is tweërlei: hy mag sy kuns tot eenselwige tipe-vertolking vervlak en ek is bevrees dat die res van sy geselskap onder die oorheersing van sy sterk toneelpersoonlikheid in stukke van dié aard sal gaan ly. Ek sou Huguenet ná „'n Gevaarlike Huwelik'' graag 'n ander rigting sien beproef in werk van kalmer, waaragtiger menslikheid. So'n rigtingverandering is hy verskuldig teenoor homself en teenoor ons toneel.

'n Rustiger kunstenaar, innig belewend en diep indringend, is Hendrik Hanekom wat van 1924 al in die stilte pionierswerk help verrig en die ander Afrikaanse toneelspeler is wat genie in sy werk verraai. Hanekom het in talle stukke goeie spel gelewer, maar alles is oorskadu deur sy magtig deurgrondende uitbeelding van oom Paul. Sy sukses in die rol wat sy groot bydrae tot ons volkstoneel sal bly, is meer as die uiterlike kuns van lewensware grimering. Hanekom het die siel van die volksman blootgelê en met al sy swakhede en tegniese gebreke, „Oom Paul'' tot een stuk gelouterde idealisme verhef. Sy talent is groot, in die breedte sowel as die diepte; vir die opbou van ons volkstoneel is dit 'n werktuig van onskatbare waarde.

En die vrou in die Afrikaanse beroepstoneel? Die gelykes van Huguenet, Hanekom en De Groot is nie onder hulle te vinde nie. Wena Naudé het haar „Oorskotjie'' nog nooit geëwenaar nie; sy bereis nog ons land op toneeltoere, maar het in geen jare naby 'n groot stad gekom nie en dis moeilik om te oordeel of dit net die ideale rol vir die regte temperament was wat haar naam bestendig het. Lydia Lindeque is jare lank al op die Afrikaanse verhoog — 'n verfynde verskyning, bekwaam, nooit onverdienstelik nie, maar haar talent is rustig en kalm belèwend. Ena du Toit het eensklaps groot ontwikkelingsmoontlikhede aan die dag gelê, maar 'n ander lewensfeer het haar opgeëis.

Ná die depressie het talle beroepsgeselskappe verrys en hulle is vandag feitlik besaaid oor die Suid-Afrikaanse platteland. Ek het 'n paar van hulle op plattelandse dorpe sien optree: Henri van Wyk, 'n begaafde gees; Louis de Vriendt, 'n ou bekende wat jare gelede goeie propagandawerk saam met Mignon Sorel verrig het; Anton Ackermann met goeie toneelkragte in sy geselskap.

Daar skyn vandag 'n gejaagdheid te wees om toneelgeselskappe op die been te bring om die „platteland'' te bereis. Waarheen moet dit alles voer? Waarom al die oorvleueling van toneelbedrywighede wat op die ou end net verbrokkelend op die Afrikaanse toneel sal inwerk?

Daar is twee groot leemtes wat vandag in ons beroepstoneel aangesuiwer moet word. Daar moet meer doelbewuste, meer georganiseerde toneelwerk en -strewe wees; minder geselskappe wat mekaar in die wielie ry, minder geselskappe wat ook net die platteland met stukke bereis om die „plattelandse'' smaak te bevredig. Die „plattelandse'' smaak is 'n dwaling en 'n verskoning vir die opvoering van minderwaardige toneelspele wat die minste moeite verg. Die skoonste kuns is die afspieëling van die lewend menslike en die groot Afrikanerpubliek op die platteland is ewe seer in staat tot die waardering van die ewig menslike as die stedeling. Daar, waar die aanvoeling van ons eie nog suiwer en onvervals is, kan die Afrikaanse toneel in sy suiwerste en skoonste vorm die hegste geanker word en die toegéwing aan 'n gewaande opvatting van 'n „plattelandse'' smaak kan alleen afbreek wat die fondament behoort te wees. 'n Koördinerende gesag is meer as ooit tevore nodig om ons toneelwerk opbouend te rig, al is dit dan slegs om die sogenaamde „plattelandse'' smaak geleidelik te verfyn.

Die Afrikaanse beroepstoneel het skitterende en belowende talente onder sy geledere; ons amateur-toneel, veral in Pretoria en Kaapstad, is bloeiend en gesond maar 'n rigtinggéwende krag is nodig om ons toneel blywend op te hou, al is daar nog geen Afrikaanse drama om dit te fondeer nie; juis daarom!

---

# Charles Etienne Boniface

DEUR DR. G. S. NIENABER

---

(Gedurende die afgelope paar jaar het Afrikaanse geleerdes al hoe meer besef dat die algehele wegbreek van Nederlands Afrikaans nie altyd bevoordeel het nie. Stemme het opgegaan om Nederlands weer op skool in te voer; wetenskaplike studies het verskyn om ons rekenskap te gee van ons Nederlandse verlede. So het dr. E. J. Conradie in haar Amsterdamse proefskrif („Hollandse skrywers uit Suid-Afrika", 1934) noukeurig die geskiedenis van die Nederlandse letterkunde wat op Afrikaanse bodem in 'n Afrikaanse gees ontstaan het (en daarom tot die Afrikaanse letterkunde gereken moet word) vir ons beskryf. Daar het 'n monografie oor *D'Arbez as Skrywer*, deur P. J. Nienaber verskyn, nog 'n monografie oor C. E. Boniface van die hand van dr. G. S. Nienaber is in die pers.

Die oudste geskrewe Afrikaans in Natal is van die hand van Boniface in *De Natalier* (18 Okt. 1844). Sy betekenis vir die Afrikaanse taal is dus nie lig te oorskat nie.

Met die artikel oor Boniface voer dr. G. S. Nienaber ons dan terug na ons letterkundige verlede en gee hy rekenskap van ons Nederlandse kultuurbron.—Red., Jaarboek.)

ROMAIN ROLLAND sê iewers in *Jean Christophe* (waarmee hy in 1915 die Nobelprys vir letterkunde verower het): „In elke Fransman skuil 'n Robespierre. Hy moet altyd iemand of iets onthoof om hom of dit te suiwer." Die lewe en werk van die eksentrieke Fransman C. E. Boniface (deur die Boere as *Bonevasie* uitgespreek) is in treffende ooreenstemming met Rolland se uitleg, alleen in 'n sterker mate as wat hy bedoel het. Tog is dit natuurlik nie waar dat alleen Franse hierdie eienskap besit nie. Ek noem ten bewyse die skitterende biografie van Stevens: *In Quest for Corvu,* waarin hy aan ons Fr. Rolfe, die skrywer van *Hadrian VII*, voorstel. Rolfe en Boniface se lewens vertoon nie net verrassende, 'n mens wil selfs sê, toevallige uiterlike ooreenkomste nie, maar ook innerlik is die temperamentvolle, primêr-handelende karakters geestelike tweeling-broers.

Boniface is op 2 Februarie 1787 in Parys gebore. Hy was nouliks twee-en-'n-half jaar oud toe die gepeupel die Bastille bestorm en ingeneem het. Sy vader was die goewerneur van die enigste groot gevangenis Die Tempel, wat na die Franse Omwenteling nog bly staan het en waarin sir Sydney Smith sedert 1796 agter slot en grendel as politieke gevangene geplaas was.

Die vriendskap tussen die hoofsipier, Antoine Boniface, en Smith het eersgenoemde duur te staan gekom. Sir Sydney is in 1798 vrygelaat, maar toe het dit geblyk dat sy vrylatingsbrief vervals was. Die tronkdirekteur is van medepligtigheid verdink, uit sy amp ontslaan en verban.

Hierdeur is die skooldae van die skrander twaalfjarige Charles vergoed verby en saam met sy ouers het hy jare lank op see rondgeswerf as jong matroos op een van sir Sydney se skepe.

Op een van die koraalomboorde Seychelle-eilande (Mahé), destyds nog 'n Franse besitting, het die gesin eindelik verpoos tot aan die dood van die vader toe die moeder, Benigne Fleurot, terug is na Parys waar sy enige tyd later in die armebuurt Villers Coteret oorlede is. Charles het weer begin swerf, opvoeringe gegee in Mosambiek, Mauritius en ander plekke, en het daarna met die slaweskip *Général Isidro* na Kaapstad gekom waar hy op 10 Februarie 1807 geland het. Kaapstad was destyds met sy 6,500 blankes en 10,000 slawe 'n rustige, aristokratiese hawestad.

Nie net op skool nie maar ook tydens sy omswerwinge het hy met sy natuurlike aanleg vir tale 'n groot taalkennis opgedoen en die toekoms het vir die twintigjarige Boniface rooskleurig in Kaapstad toegeskyn.

Dadelik het hy begin onderwys gee en deur voorspraak van begunstigers het hy spoedig 'n groot aantal leerlinge teen 20 riksdaalders elk per maand vir Franse lesse gehad. Spaans, Italiaans, Portugees en Duits het hy ook geken en gedoseer en hy kon Engels betreklik goed praat maar Nederlands-Afrikaans moes hy aanleer. Ook vir dans- en stoeikuns en ghitaar het hy leerlinge gehad.

Die aande het hy as toneelspeler in die Franse Teater deurgebring. Dit is veral op hierdie gebied dat hy kultuur-histories 'n belangrike figuur word. Want nie alleen het sy histrioniese talent hom 'n vaste plek in die amateur-geselskap besorg nie, maar ook het hy as skeppende kunstenaar opgetree en speelbare stukke geskryf waarvan die eerste *l'Estrange* is (1807, deur De Lima in 1823 in Nederlands as *De Dolzinnige* vertaal.)

Sommige van sy stukke ken ons deurdat hulle bewaar gebly het, ander slegs van naam uit aankondigings en een deur vermelding daarvan met die aanvangsverse in een van sy Natalse *Bluettes*.

Die Franse geselskap het gou ten gevolge van geldelike moeilikhede en verdeeldheid opgehou om te bestaan (1808). Boniface het sy deel tot die ondergang daarvan bygedra. Kort hierna het hy oorgegaan tot 'n Hollandse amateur-geselskap, eers as medespeler en later as direkteur. Van nou af aan werp hy sy lot met die Afrikaners in. Hy skryf ook 'n oorspronklike ballet-pantomime, *Het Beleg en het Nemen van Troje* (1813). Met hierdie „bekering'' mag die dames ook iets te doen gehad het. Hy het in ieder geval baie van hulle gehou al was die ouers in die meeste gevalle sterk teen hom gekant. In 1817 raak hy en Mietjie Heynemann verlief op mekaar en trou ná 'n bittere lydensgeskiedenis ten gevolge van ouerlike teenstand en strafmaatreëls en met die vloek van die vader rustende op hulle. Twee van haar roerendste liefdesbriewe het ek in die staatsargief in Kaapstad opgespoor.

'n Tyd lank het sake redelik goed gegaan maar die lig-ontvlambare natuur van Boniface, sy twissiekerige uitbarstings en sy prikkelende optrede het al hoe meer van sy boesemvriende sy aartsvyande gemaak. Bekend is die stryd wat tussen hom en De Lima losgebrand het. Dit

het wedersyds aanleiding tot die skrywe van oorspronklike hekelstukke gegee. Die trant van Boniface se stukke was laag, die inhoud onverkwiklik en die taalgebruik nog dikwels vals.

'n Ander uitvloeisel van die stryd was die oprigting van ons eerste eintlike nuusblad in Nederlands, *De Zuid-Afrikaan* met Boniface as die eerste redaktetur (1830). Hierin het ook stukke in Afrikaans van die hand van Boniface verskyn — en behoort so tot die oudste werk in ons taal. Veral een *Zamenspraak* verdien die aandag om die uitbeeldende vermoë van Boniface soos blyk uit die dialoog en die beskrywing van die handeling van die karakters. Hy het Afrikaans in die dialoog om die tekenende waarde daarvan aangewend.

Dit het finansieel en sosiaal vinnig afdraand met hom gegaan. Hy het in moeilikhede met sy skuldeisers verwikkeld geraak, die publieke onguns het sy aantal leerlinge geweldig laat afneem en ná 'n rukkie word hy ook uit die redaksionele stoel gelig. Afgesien hiervan het huislike onenigheid hom verbitter gemaak en sy vyande het hom nooit enige rus gegun nie. Ook het hy aan sy vrou ontrou geword en enige tyd daarna het sy hom kinderloos ontval. Hy het troos gesoek by 'n kleurlingvrou by wie hy drie dogters en een seun gehad het. Sy beweerde ateïsme het hom verder tot 'n verstoteling gemaak vir wie die lewe 'n las geword het. Maar teenspoed het hom wraaksugtig laat word en hy het dit beter geag om Kaapstad te verlaat en na Natal uit te wyk.

Gedurende hierdie Kaapstadse tydperk het hy heelwat oorspronklike werk gelewer, grotendeels in Nederlands, 'n paar werke in Frans en die laaste in Engels. Onder hierdie werke neem *De Nieuwe Ridderorde* (1832), 'n hekelstuk teen die matigheidsbeweging gerig, 'n besondere plek in. Immers, dit is, in die woorde van dr. F. C. L. Bosman, „die oudsbestaande oorspronklike dramatiese werk in Suid-Afrika'' en daarby bedien die kleurlinge in die stuk hulle van Afrikaans — die eerste keer dat ons taal bewus vir letterkundige doeleindes aangewend is. Die boek is uitgegee en beslaan 200 bladsye oktavo.

In Natal het Boniface saam met C. Moll die provinsie se eerste koerant in die lewe geroep, nl. *De Natalier* waarvan hy die eerste redakteur was. Ná 'n kort nege maande was hy weer in die pad, uitgestoot deur al die vooraanstaande persone wat die Ismael teen hom in die harnas gejaag het ten gevolge van die fel-persoonlike aanvalle op hulle in sy blad. *Zietsman,* die landdros, noem Boniface by voorbeeld *Zotsman* en kla hom by die Volksraad om sy beweerde onbekwaamheid aan.

Hy is toe na Durban waar hy selfmoordplanne gekoester het. In hierdie stemming het hy by wyse van afskeid 'n pragtige driestrofige gedig in die bas van 'n umkuhluboom in die latere Albert-park met sy pennemessie uitgekerf. Hierdeur word hy Natal se eerste digter.

Ná 'n swaar siekbed en nadat hy ook sy gade aan die dood moes afgee en deur al sy kinders met die uitsondering van Charlotte verlaat is, het hy in 1846 weer na die hoofstad teruggekeer wat destyds 'n bevolking van meer as 1,000 blankes gehad het. Die 60 myl het hy en Charlotte te voet afgelê en die grysaard het selfs geen skoene meer gehad nie, sodat Arthur Walker hom 'n paar present gegee het.

Hier het hy toe as taalonderwyser (Frans) en prokureur, 'n tyd lank op die jammerhartigheid van die inwoners en veral dié van Walker gelewe maar spoedig hierna het hy en sy vriend 'n heftige uitval gehad. Die uitvloeisel hiervan is sy twaalftal *Bluettes* d.i. „vonke", wat 'n reeks pamflette is gerig teen sy aartsvyande Moll en Walker.

Dit het skrywer hiervan ná 'n jarelange soektog geluk om ses daarvan op te spoor. Die meeste is in Frans geskryf, na verstaan word, vir sy leerlinge, maar is niks anders as geboesemde angels nie. Tog bevat hierdie stukke naas belangrike outobiografiese besonderhede skone liriese gedeeltes wat werklik ontroer deur innigheid van gevoel en pragtige diksie. Een is in Nederlands gestel en die beste in Engels, nl. *Paddiscordion or a First Rate Irish Lyre* (lees: Liar, d.i. Walker), en is hoofsaaklik komiese situasie-tekeninge van sy stryd teen Walker. Deurgaans val sy groot toneel-tegniese vaardigheid op. Hy het nie net Moliére gespeel nie, maar hom ook tot voorbeeld gehad vir die bereiking van komiese effekte in sy hekelskrifte.

Die stryd het hom uitgeput en sy ondersteuners van hom vervreem. Boniface was weer alleen en tot die bedelstaf verneder. Hy het selfs aansoek gedoen om in 'n gestig vir sielsiekes opgeneem te word en het vyf redes aangegee om sy kranksinnighid te bewys. Ook 'n poging om in die tronk gestop te word het misluk.

Alles wat hy aangepak het, het op 'n mislukking uitgeloop. Boniface het in die hof geboer om sy lasteraksies te bepleit maar hy het byna altyd verloor sodat dit 'n gewoonte geword het om bankrot te speel.

Van sy hand het in 1852 ook die tweede Nederlandse Grammatika verskyn wat in Suid-Afrika geskryf is: *Boniface's Dutch Grammar*. Ook hierdie werk het ek in hofsaakpapiere ontdek.

Uitgestoot deur die samelewing is die ses-en-sestig-jarige weer na Durban maar kon ook daar nie vordering maak nie. Ná 'n paar tevergeefse pogings het hy uiteindelik in Desember 1853 daarin geslaag om deur oormatige gebruik van laudanum 'n einde aan sy lyding te maak. Hy is op kerkkoste begrawe.

---

# Die Jongste Generasie in die Afrikaanse Letterkunde

DEUR M. S. B. KRITZINGER

WANNEER 'n mens na die Afrikaanse boeke kyk wat in die afgelope paar jaar verskyn het, blyk dit duidelik dat die eerste geslag van die Tweede Beweging wel nog nou en dan 'n werk uitgee, maar dat hulle in 'n groot mate die veld moes ruim vir die „jongstes". Danig jonk is al hierdie kunstenaars nie, al het hulle maar onlangs gedebuteer. Ons merk ook nog nie dat ons besonder jong kunstenaars het nie, al het die gebruik van Afrikaans as skooltaal verskeie van die jonger kunstenaars in staat gestel om reeds vroeg hul buiging in die letterkundige wêreld te maak. Veel het hierdie eerste werkies estetics nie beteken nie. Ook uit 'n literêr-historiese standpunt het hulle geen nuwe bydrae tot ons kuns gelewer nie. Daartoe was hulle nog te onmagtig, maar hulle het die fyn waarnemer iets laat verwag, want die sporadiese uitings, veral op die gebied van die poësie, het getoon wat daar in die gemoed van ons jongste kunstenaars gis.

Omdat ons prosakuns eers laat in die twintiger jare sterk op die voorgrond getree het en toe op dié gebied by ons hoogtepunte bereik is, het die prosa van die jongstes nie veel afgewyk van dié van die twee ouer geslagte nie. Hier kan die naam van C. M. van den Heever egter met ere genoem word. Sy eerste prosawerke, *Op die Plaas, Langs die Grootpad* en *Droogte*, het laat voel dat ons hier 'n hoogstaande kunstenaar het, iemand met 'n eie siening en segging. Nuut was sy werk egter nie, want die plaaslewe het hom, nes die oueres, getrek. Sy simboliek was egter iets nuuts. Tereg het *Groei* veral om die geïdealiseerde plaaslewe bekoor, maar die realisme en die simboliek het eers in die idilliese *Somer* tot 'n mooi harmoniese geheel gegroei. Ook op die gebied van die kortverhaal het C. M. van den Heever in *Simson* en veral in *Vuurvlieg en Sterre* hoogtepunte bereik. Aan die vorm het hy besondere aandag gewy, maar wat in sy beste stukke veral tref, is die gebalanseerdheid tussen die uiterlike en innerlike gebeure.

Op die gebied van die prosa kom ook 'n ereplek toe aan Mikro met sy uitbeelding van die kleurlinglewe. Die verskyning van *Toiings* is 'n gebeurtenis in ons letterkunde. Ten spyte van boeke oor naturelle wat ons reeds het, slaan die skrywer by ons 'n nuwe rigting in. In die eenvoudige verhale wat hy gee, leef hy hom skitterend in in die psige van dié soort mense. Hy sou nie soveel bereik het as hy nie 'n natuurlike, uiters geestige kleurling-Afrikaans skrywe nie. Ek vrees

egter dat Europese beoordelaars sal meen dat hierdie volk vér te beskaaf is. Hoe sou die Europese kunstenaar hom nie in die slempartye en geslagtelikheid vermei het nie!

'n Ander een uit hierdie groep wat 'n eie staanplek verower het, is Abr. Jonker. Baie verdienstelik is sy vroeëre roman, *Die Plaasverdeling*, maar ook hy bring op dié gebied niks nuuts nie. Dis die plaaslewe met sy droogte en ekonomiese moeilikhede wat ons hierin vind. Hy probeer egter om mense te teken. Beter kom dit uit in enkele kortverhale uit sy twee bundels, *Bande* en *Najaar*. *Droogte* in eersgenoemde bundel behoort tot die beste wat ons op dié gebied het. Uitstekend kom die teenstelling uit tussen die gelowige en berustende boer en die jonger opstandige seun wat onder al hierdie beproewings nie meer kan glo nie. Jonker se bundels is egter baie onegalig: naas goeie stukke is daar baie middelmatiges.

Die jongste prosaïste is byna almal beoefenaars van die kortverhaal. Willem C. W. Kamp het na sy eerste taamlik romantiekerige bundel 'n ryper een, *Vrugbare Aarde*, uitgegee. Dis sober en saaklike werk. Daar is veel meer diepte in sy uitbeelding van die plaasmense wat styf ingeplant staan in Moeder Aarde. Uiterlik gebeur daar nie veel nie, maar die beste stukke gee *mense*. 'n Ander beoefenaar van die kortverhaal wat reeds heelwat ervaring opgedoen het, is P. de V. Pienaar. In die afgelope paar jaar het *Ruth* en *Magte* verskyn. Pienaar is 'n volbloed-romantikus en gevoelsmens. Hy het ook 'n oog vir die werklikheid, daar is selfs 'n naturalistiese inslag in party stukke, maar hy kan dit dikwels nie laat om 'n saak mooier voor te stel as wat dit kan wees nie. Daarby gebruik hy veral in sy sketse 'n digterlike styl. Dis fors en beeldryk. Ongelukkig word hy dan plek-plek retories. Sy mooiste werk is realisties. In sy jongste boek bekoor veral 'n stuk soos *Winkende Liggies*, waarin hy grepe uit die laaste lewensdag van 'n mynteringlyer gee.

Dis opmerklik hoe Johannesburg meer en meer betrek word in ons letterkundige belangstelling. Vreemd is dit nie dat die skrywers wat naby of in die Goudstad woon deur kunstenaarsoë die lewe daar gadeslaan nie. Ons kry dit reeds by die twee Van Bruggens, by Pienaar en ook in die bundels sketse van die jongstes wat eers onlangs iets gepubliseer het, nl. Kootjie van den Heever met *Vlugtige Skaduwees* en Abel Coetzee met *Skimme van die Goudstad*. Wanneer 'n mens laasgenoemde bundels met streng maatstawwe meet, vind jy veel daarin wat minder bevredig. Dit neem nie weg dat daar in elke bundel iets moois is nie. By Van den Heever is daar die liefdevolle uitbeelding van plaastoestande in 'n egte plaastaal en -vergelykings. Hoe maklik vertel hy nie van die lotgevalle van 'n eenvoudige musikantjie nie! Hy het veral oog vir die arm man. Coetzee in 'n seker mate ook, maar hy gee meer stemmingsverhale waarin die omloop met enkele tiperende trekke uit die natuur die regte atmosfeer skep. Albei kunstenaars het die omgangstaal van die Afrikaners, veral die verarmdes in die stede, goed beluister. Daarom is die geselstaal van hul mense so eg soos die brokstukke kleurlingdialoog in Mikro se werk.

'n Mens hoop maar net dat al hierdie kortverhale en sketse soveel vooroefening is vir breër opgesette werk. Nou bly dit klein-realisme, maar die tyd kan nie meer so veraf wees dat daar by ons ook oortuigende dorpsromans sal verskyn nie. Of kan dit eers gedoen word deur Afrikaanse kunstenaars wat in die stede gebore en getoë is en daarom nie in die daaglikse gewoel om hulle na die ruim platteland verlang nie „waar 'n mens nog vry kan asemhaal en aan 'n God kan glo''?

'n Besondere plek beklee Sophie Roux in ons letterkunde met haar *Wrede Grense*, 'n boek wat dadelik na sy verskyning by die grootpubliek opgang gemaak het. Uit 'n skoonheidstandpunt kan 'n mens veel teen die boek inbring. Dit gaan nog aan allerhande feile mank. Dis egter 'n baanbrekende werk wat die onderwerp betref en is met durf geskryf. Dis 'n vrou wat hier simpatiek skryf oor die ongetroude moeder en die eggenote wat terwille van haar kinders die ongewenste band wat haar aan haar man bind nie sommerso kan breek nie. Dis 'n verblydende teken dat skryfsters hulle meer en meer uitspreek oor vroue-aangeleenthede. Dis net jammer dat dit so min gebeur en dat al die boeke esteties nie bevredig nie.

Waar ons prosa-kuns geleidelik gestyg het ná die Tweede Vryheidsoorlog het ons digkuns uit die staanspoor hoogtepunte bereik. In wese was dit volkskuns. Dit het in die teken van die nasionale strewe gestaan. By Marais en in latere bundels van Leipoldt is daar 'n sterk persoonlike klank. Die geslag van Toon van den Heever het meer ruimte gebring, maar hulle was die minderes van die vorige geslag. Daarna het 'n insinking gekom. Met die verse van C. M. van den Heever is daar die eerste kentering waarneembaar. Sy derde bundel, ***Deining***, bevat 'n aantal mooi gedigte. Nes Totius is hy 'n simboliese digter, maar die meeste van sy verse het met die kunstenaar self te doen. Wat die vorm en wyse van uitbeelding betref, staan hy onder die invloed van die hedendaagse Nederlandse digters. By hom reeds is daar 'n ondergrond van weemoed en 'n afwesigheid van daadlus. Ná hom het daar verskillende jongeres gekom. Die vernaamstes is: W. E. G. Louw met ***Die Ryke Dwaas***, Uys Krige met ***Kentering***, N. P. van Wyk Louw met ***Alleenspraak***, S. Ign. Mocke met ***Vlugtige Aandrif***, I. D. du Plessis met ***Die Lied van Alie*** en ***Stryd*** en Elisabeth Eybers met ***Belydenis in die Skemering***.

Baie van hierdie gedigte dra die spore van jeugwerk. Literêr-histories is hierdie jongstes egter van die grootste betekenis. Hulle het losgebreek van die Afrikaanse tradisie. Hulle behandel geen vaderlandse onderwerpe nie of 'n mens moet dit in die natuur sien. Party staan in 'n seker mate onder invloed van Leipoldt en Visser, maar het ook voordeel gehaal uit hul studie van die jonger Europese digters, veral Nederlandse. Hulle keer tot hulself in en worstel met allerhande vraagstukke. Hulle het nog nie 'n staanplek in die lewe gevind nie. Daar is nog geen versoenende glimlag nie. Nes C. M. van den Heever word hulle gepla deur allerhande lewensprobleme. Dis miskien 'n teken van die jeug dat hulle soveel met die dood te doen het. Hulle voel nie gerus oor die Hiernamaals nie. Die ander pool word deur liefdesgewaarwordings gevorm. Daar spreek verset uit hul verse, ook teen die

Godheid. Die opstandigste is seker N. P. van Wyk Louw. Daar is verskeurdheid by die meeste. Hulle word heen-en-weer geslinger tussen sondebesef en berou. Dan kom die belydenis.

In sy jongste bundel is I. D. du Plessis uiters somber en swartgallig. Goed kom dit uit in sy persoonlike verse en selfs in die sonnette oor die Karo. Die gevoel van beklemming, van verlatenheid laat 'n mens nie los wanneer hy hierdie verse noukeurig bestudeer nie. Mocke is nie so swartgallig nie, maar rusteloosheid is ook 'n kenmerk van sy jongste bundel wat verskeie mooi gedigte bevat. Hy is die stemmingskunstenaar wat weemoedig mymer na aanleiding van verlore liefde. Sy werk is meer „af'' as bv. die Louws s'n. Dis of hy al meer oefening gehad het en die vorm beter beheers, al kry ons nie soveel verskeidenheid van mate en rymskemas as by die twee Louws nie. Hulle is die groot eksperimenteerders op dié gebied. Daar is verskeie rymlose verse in hul bundels. Hulle hou daarvan om stemmingsvolle natuurkrabbels te gee. By N. P. van Wyk Louw is daar soms gedurfde enjambement. Die beste van die groep is W. E. G. Louw. Verskeie van sy jongste gedigte staan hoog. Hy sowel as sy broer is plek-plek ingewikkeld, maar dis juis sulke verse wat ons 'n duideliker kyk in die gemoed van die kunstenaars laat kry. Dan word hul kwellende vraagstukke algemeenmenslike probleme. Vanself soek die leser die mens agter hierdie soort persoonlike gedigte.

Middleton Murray sê êrens: „Great poetry expresses experience, and this is a communicative gesture from a highly differentiated human being'', maar dan voel 'n mens dat dié jongeres nog nie genoeg beleef het nie. Nie dat hulle poseerders is nie, nee; hul moeilikhede is reëel genoeg, maar eers later kan daar by hulle meer besinking kom. Die verskeurdheid, die onrus moet egter bly, want tevredenheid en berusting is die dood van kuns.

Uys Krige bring die Romaanse in ons verskuns. Die Franse en Spaanse verstegniek en ander invloede kan ons kuns net ten goede kom. Daar is bv. van sy kort gedigte wat sterk herinner aan die Spaanse *coplas*. Die romantiese gees van die kunstenaar bekoor veral in gedigte soos *Tram-ode*.

'n Besonder welkome bydrae tot ons verskuns is *Belydenis in die Skemering* van mej. Eybers. Ten spyte van die jeuggebreke wat party gedigte nog aankleef, het ons hier die eerste digteres in ons letterkunde. Die werk is verwant aan dié van die jongste digters, bv. W. E. G. Louw. Ook sy het met allerhande vraagstukke van die lewe en die dood te doen. Ook by haar is daar dikwels Bybelse wendings. So is *Maria*, 'n gedig oor die moeder van Jesus, een van die mooiste stukke in die bundel. Vroulik-teer is soms haar belydenis in verband met liefdesondervindings. Sy het, nes Mocke, te doen met die uitwerking wat die geliefde op haar gehad het en die invloed wat sy na die skeiding nog voel. Dis 'n opregte getuienis wat uit sulke verse straal. In dié opsig is haar minneverse anders as die meeste van die Louws: hulle het meer met hulleself as die voorwerp van hul liefde te doen.

Ons staan nog te na aan die werk van die genoemde kunstenaars om nou al 'n betroubare oordeel te kan uitspreek oor die blywende betekenis van hul poësie. By my staan dit egter vas dat ons verskuns nou meer

Europees geword het. Dit geld dan nie die gehalte nie, maar die vorm en die motiewe. Natuurlik skryf ons digters nog nie met die oorgawe van hul Nederlandse kunsbroers nie. Ons digters waak nog teen geslagtelikheid en te veel gedurfdheid; in 'n seker mate sal dit egter moet kom, hoewel versober onder ons toestande. 'n Mens word in alle geval deur die intimiteit van die verse van die jong digters getref. Sonder terughouding spreek die kunstenaars hulle uit oor hul innigste gevoelens: hul begeertes, hul kommer, hul twyfel, hul verskeurdheid. 'n Mens kan hierdie belydenisse nie anders as met eerbied nader nie.

Wel mis 'n mens dit dat die jongstes niks met nasionale vraagstukke te doen het nie. Daardeur is ons verskuns wat sy besieling uit die nasionale lotgevalle en die aspirasies van die eie ras gehaal het van daardie voedingsbodem losgesny. Dit moes egter kom. Die individuele strewe van vandag is daarom 'n teken van mondigheid.

Dis opmerklik dat die noordelike deel van ons land in die laaste tyd heelwat kunstenaars opgelewer het. Net 'n paar van hulle is hier gebore; die ander het uit Kaapland en die Vrystaat hierheen verhuis. Van die Kaapstadse groep kan nog veel verwag word: Jonker, die Louws en Du Plessis het reeds hul spore verdien. Die Johannesburgse groep mag 'n mens ook nie onderskat nie. Die konsentrasie van Afrikaners aan die Rand het aan 'n sewetal (drie wat vroeër gepubliseer het, is nie eers genoem nie) van die jongeres intellektuele betrekkings gebied. Hierdie toevallige loop van omstandighede kan vir ons letterkunde van die grootste betekenis wees. Wie weet: dalk sal ons later van 'n Johannesburgse skool kan praat. Vir gebrek aan durf hoef ons by hulle nie te vrees nie. Stof is daar in hul onmiddellike omgewing volop en dan sal verskeie nog gaan grasduin in die land van hul herinnerings. Hulle beskik oor die nodige talent. Deur meedoënlose selfkritiek, maar veral deur eerlike en onbevange beoordeling van mekaar se werk kan hierdie jongstes ons letterkunde nog uitstekende dienste bewys.

---

# Fragment

DEUR P. DE V. PIENAAR

---

**(Onderstaande fragment is die eerste hoofstuk van 'n ongepubliseerde novelle.—Red., Jaarboek.)**

TOE ek hom die eerste keer gesien het, was dit in die hartjie van die stad. 'n Groot klomp mense het nekrekkend saamgedrom, mekaar verdring uit blote nuuskierigheid. Ek was een van hulle. Later het ek skaam daaroor gevoel. Hy het ongeërg op die grond gesit, sy nietige bondeltjie langs hom. Die son het op sy bruin baard gespeel en met sagte golwing het die hare oor sy skouers neergevou. Bo hom was dit lig: die son het sy strale om hom saamgedraai, óm die stil aangesig en die soberheid van sy bruin gewaad. Kalm en ongeërg oor hierdie nuuskierigheidsvertoon het hy die papier oopgevou, waarin sy karige maal toegemaak was. Dis asof hy so minsaam dit van die mensdom verdra. En, nadat hy die brood op sy skoot geneem het, het hy sy hande gevou en eerbiedig het die hoof oor die gawes gebuig in gebed. Dit was stil onder die mense. En toe sy oë oopgaan, het hy geglimlag van so'n innerlike vreugde en vriendelik sy oë na die toeskouers opgeslaan. Die blou van die hemel was in daardie oë, die sagte diepte van awendpers. Die hande, glansend-blank soos die wit van 'n lelie, het die brood só dankbaar gelig, só tevrede dat dit hom vergun was om die nodige te hê om die menslike te versterk. Blou was die hemel en gelukkig die pelgrim se hart.

En toe die gedrang nog erger geword het om die vreemdeling, het meteens die stilte nog stiller geword: 'n swanger stilte, omdat 'n konstabel die menigte laat padgee en op die vreemdeling afge-tap het. „Wat die h - - soek jy hier," skree hy bars. „Jy versteur die openbare vrede en laat die mense die verkeer ophou. Kon jy nie 'n beter plek vir jou vreet-vertoning kry nie. Komaan, op, trap!"

Die swanger stilte verbreek toe sy bande. Kwaai dreig die menigte op die konstabel toe. „Watter reg het hy? Dis 'n vry land. Niemand het hom kwaad gedoen nie. Hy is ene vrede, waarom word hy rusverstoorder genoem? Dis ons skuld, nie syne nie. As jy werk soek, sal ons jou dit gou verskaf," alles deurmekaar en dit onderwyl die oorsaak van al die gedoente gelate sy bondeltjie saambind. Alles met die kalme rustigheid van iemand wat vrede met homself gevind het, in skrille teenstelling met die lawaaiende, boosaardig-dreigende menigte om hom soos die verdwaalde lam tussen die wildehonde wat om sy besit veg.

Sy statige gestalte kom orent, die rugsak word om sy skouers gehang, terwyl die onweer na die konstabel se kant dreig. Dis of die aanraking van die konstabel hom nou eers die onstuimigheid van die menigte laat besef. Sy hand word na hulle gelig en 'n vriendelike glimlag van hom wat die kleinlike van die menswees goedig verstaan en wil vergewe, lig gerusstellend na die oombliklik verstilde skaar wat gespanne op 'n woord van hom wag. Hy bly egter stil. Die konstabel neem weer sy kans waar.

„Ons laat nie bedelaars hier toe nie. Wat werk jy?''

Die vreemdeling weifel peinsend asof hy met homself wik wat om te antwoord. Die menigte hang aan sy woorde. Dis of selfs die straatstene luister.

„Ek dien,'' klink dit eindelik en die weemoed in die stem, is soos 'n volle orreltoon wat in hoë gewelwe wegswewe, weg, oor die mensheid heen, om die nabye en die verre almal in sy dienende liefde te omvat.

„Ja, maar wat werk jy, wat is jou ambag?'' wil die oorblufte konstabel weet.

„God sôre vir die voëls van die hemel en die bokkies van die veld. Hy stuur die groeisame sonlig oor ontluikende klein plantjies, en vir die veldwesens lawende dou en die mooiste van helder kleure. Hy stuur die barmhartige Samaritaan om die gewonde langs die pad te verpleeg. Hy rig die gevallene by die hand op en gee hom lewenskrag om sy dagtaak te volbring. Hy is ons aller Vader, en die Vader sôre liefde-ryker vir sy kinders as al die moeders in die dierewêreld saam. Hulle liefde is 'n floue weerglans van die Al-Vader s'n. En Hy stuur Sy rawe met brood en water ook na my toe.''

Waar ek op die rand van die skaar gestaan het, kon ek die besielde meelewing van die gehoor op die vorentoe-beurende glimlaggend begrypende gesigte soos die weerskyn van die spreker se glans sien lewe. Toe hy stilbly, wag hulle ingehoue soos dorstige blomme na die eerste milde gawe, op nog meer en meer. Maar die vreemdeling het terugge-sku vir sy eie woorde, wat hy self nie kon keer nie. Dit het soos lewensbloed van hom gevloei, en hom swak en bang laat voel tussen hierdie mense wat hom tog nie begryp nie. En skugterder het hy hulle verbysterd aangekyk, toe spontaan die muntstukke voor sy voete reën. Die mens se vermammonde meevoeling!

Iemand het die geldstukke bymekaargesoek en dit vol mensetrots aan die verdwaasde oorhandig. „Dit kom my nie toe nie, my broers. Hier vriend,'' en hy nader die konstabel met die dubbele handvol geld. „Jy is die oorsaak hiervan. Gaan nou en gee dit aan 'n inrigting vir armes of wese wat dit meer nodig het as ek. Ek lewe van my handewerk. God het ons nie doelloos en nutteloos op die wêreld geplaas nie. Ek is skilder!''

Maar sy weldoeners was teleurgesteld oor hierdie wending van sake. „Ons gee dag vir dag vir weduwees en armes,'' „'n Skilder,'' „Alles mooi woorde,'' of „'n Skilder wat rondtrek en sy gasie van plek tot plek bédel,'' „Ons het net tyd, geld en simpatie op hom vermors.''

Dit was sagte fluisteringe van buurman aan buurman, wat hulle uit die skaar losgemaak het soos reëndruppels van die roosknop as die wind die stingel heen-en-weer roer; wat huiwerig afwerk ondertoe, skul-

dig en eerbiedig omdat hulle te swak is om langer houvas te erlang aan die voorwerp van tydelike bewondering, die roosknop wat hulle wou versier met húl pêrelblinking, maar nogtans sal bly pryk met eie reine skoonheid as die afvalligheid met 'n windvlaag sy wankele bewonderaars van hom afstroop.

Hy het hulle van agter versluierde oë aangestaar, hoe hulle gaan, die een skaam, die ander gemaak-vererg; die een twyfelend, die ander veragtend, vol selfverheerliking. Hy het hulle nie na hom genooi nie, maar wie weet of hy nie verdrietig was om 'n ieder sy koers, teleurgesteld in hom, te sien gaan nie.

„En jy, my vriend?''

Die konstabel het nog met die hande vol geld gestaan, verbaas oor die skielike wending. Op die diender het die blou van die hemel uit die vreemdeling se oë gestraal en die harde onvriendelike lyne sag gevee, totdat daar binne êrens 'n aansluiting gevind is, positiewe en negatiewe strome wat mekaar vind en lig gee.

„Ek sou graag my portret wou laat skilder,'' antwoord hy verleë. „Jy kan by my inwoon solank jy besig is. En jy hoef jou nie te haas nie. En . . . . ek is jammer van netnou . . . . dis my plig.''

Die vreemdeling antwoord hom nie op sy voorstel nie.

„Bring eers die geld aan die armekas. Miskien sal ek later 'n beter geleentheid vind om jou opdrag aan my te vervul. Vaarwel.''

En die konstabel het gegaan. Ook die vreemdeling. Maar iemand het hom van ver af gevolg. Haar klere was verflenterd en daar was honger in haar oë.

En skielik sien ek neerswewe uit die bloute soos reine gedagtes, 'n klompie wit mak duiwe. Hulle gaan sit ongemolesteer op die plek vanwaar die vreemdeling verjaag is en pik die krummeltjies wat hy vir hulle gelaat het met vinnige soek-snaweltjies op.

## II.

In die agterbuurtes van ons stad skyn die son selde of ooit deur die newel van vuil rook op die ellende neer. Daar trek net skaduwees, party swart soos die nag. En onder die spook-wolke wat vol van die hel se skimme swewe, krioel klein mensekinders soos blind-gedoemdes, sonder om die lig te aanskou; vroet hulle in die varkhok van 'n bestaan, sonder om die sang van 'n patrys te hoor, of die bepêrelde skoonheid van wiegende oggend-grassade te bewonder.

Teen die swart van verweerde sinkkrotte kyk hulle vas, nie wetende dat êrens die ruglyn van die berge bewerig teen die ligblou van skone middaglug wegkartel, dromerig soos die lied van 'n tortelduif in die stilte van 'n doringvlakte. En as die goudreëen saans oor die rûens val, en die gespikkelde lammerwolke hul hartstog teen die aandblou uitvlam, het in die agterbuurtes die opstygende walm verstikkend die lig reeds lankal verdof, en flou glim die smeekliggies hul benewelde oë op die siek, siek strate en diep-krom mense wat met swart gesigte moeg huistoe struikel.

Daar was lankal twyfel in my siel; twyfel wat my verteer het omtrent die doel van ons bestaan, die doelloosheid van myne. Vlae wanhoop het

my partykeer oorweldig oor die leed van die mensdom, die onreg van die lewe. Vir hulle wat het word nog meer gegee; van die wat niks het nie, word nog die korsie brood uit sy mond geneem. Is daar 'n God, het ek my dan afgevra, as ek 'n vader van 'n verongelukte gesin sien waggel uit die kantien met sy week se geldjies half verkwansel, en 'n vrou wat met angs in haar hart en verdriet om die mond, die oë spannend op die donker gevestig hou? Is daar 'n God, as die kinders huil om brood wat daar nie is nie? Of die koue van die winter deur die verwaste flenters sny? Of dogters lewenslank geknak word en in 'n vondelingstuis vir die ongewenste nuweling moet plek soek. Of 'n bees wat homself vader noem, 'n moeder teen die vloer slinger waar sy lê en verkrimp met die soveelste lewe binne in haar? Is daar 'n God? Onderkruipery, huigelary, skelmagtigheid, vervolging, liefdeloosheid, haat, doodslag, wanhoop, armoede, droefheid: o, hoe donker die nag en hoe swart die skaduwees wat in die duisternis swewe!

My huisie staan op die rand van die stad, waar die maalstroom van die lewensgewoel my soos 'n opdrifsel uitgeslinger het. Daar het snags die flou bewinge van my kersliggie verkondig: hier is rus vir die moeë swerwer, hier is 'n takkie vir die holte van sy voet. En in die somer het die wind aandgeure in die vertrekke ingedra van rankrose en kamferfoelie; in die dag het bye gezoem-zoem tussen die traliewerk van my toegerankte stoepie. En in die winter het die son weldadig gebak agter die windskerms van hoë sipresheinings, op die rooi kluite tussen die klein vrugteboord. Daar was altyd groente in my fyntuin, en melk het my witlies, ou Muisie, ryklik gegee. Daar was heuning en botter en soggens voordag het ou voorman-koekoek hees gekoekelekoe, sy gekraai eensaam weggolwend na die veld se kant waar miskien 'n verslaapte kafferhaan raak probeer antwoord, so vèraf as jy wakkerlê en luister na die geluide van die wêreld wat ontwaak. Weggolwend ook na die stad se kant waar dit sommer verlore raak. Dan druis die bruising jou teen. Dis 'n gerommel en gemaal, dis 'n gekraak en 'n gebreek, met hoë geluide tussen-in soos mense wat hul pyn uitskree. 'n Koue huiwering bevang jou. Jy luister angstig gespanne of . . . . Jy hou jou asem in. Dis of mense om hulp roep, smekend roep. 'n Skaar skimme van gestorwenes swewe sonder onderbreking by jou verby. Jy dink aan die stadskerkhof. Rye en rye grafte. Party geel van ouderdom, ander vars gevul: party met verwelkte blomme, ander wagtend oop; party met kosbare marmer-monumente en 'n keur van blomme, ander verwaarloos met 'n skaars herkenbare nommerplaat; party groot en ander sulke klein bultruggies.

Dan voel jy of jy wil wegvlug. Na die ooste staan die hele oggendhemel helder met winkende sterre. 'n Vuurtjie brand vredig rooi teen 'n bultrug. Netnou brei 'n sagte persrooi vlek groter en al hoe helderder teen die nagtelike blou uit. 'n Enkele lammerwolk bloos. Dis die tyd vir 'n oggend-psalm.

Die skimme het teruggevlug. Aan die westekant die stad. 'n Grys gordyn hang tussen hom en my, swaar soos die verwurgende benouing op 'n teringlyer se bors.

En dit het al in die verlede gebeur dat ek wou wegvlug vir hierdie mense-maalstroom, maar dis of my lewe gerig is op die swart sluk daarvan, waarin alles verdwyn: mense en liefde en geluk; wat my gevange hou soos die slang die klepperende voëltjie.

Nie selde nie het dit gebeur dat 'n ander uitgeslinger is na my kant toe en dat laat in die nag ek voetstappe op die grootpad na my winkende liggie hoor aangeslinger kom. Lewensmoeë mense, verongeluk miskien en vol vertwyfeling. Hulle het dan by my gebly totdat die kragte herstel en ek die vlugtelinge die pad kon wys na die blou bulte en geel deining van die tussenvullende vlaktes. Ek het hulle gewaarsku om nie terug te kyk na die afgronde van die stad nie, want dis afgronde wat trek.

Een nag laat (die liggie het al begin flikker-sluk in die blaker) klink daar weer voetstappe op die pad. Ek luister. „Ongewoon," sê ek vir myselwe. So seker, so vas. Dit kom reguit deur-toe, en klop ernstig driemaal, sonder weifeling.

---

# Op die Boekrak by die Jongeres

DEUR ABEL COETZEE

---

HOE meer boeke ek leer ken, hoe meer boeke hul siele — die siele van hul skrywers — openbaar aan my, hoe minder behae ek skep in die omgang met mense wat net kan gesels oor donderstorms of politieke vergaderings en haelbuie.

Maar dan moet jy die boek innerlik leer ken. Van buite af lyk die boek soms so beskeie, so afstotend selfs in die naaktheid van sy gladde linneband. En binne in daardie band, daar woon 'n mens, 'n mens wat maar alte dikwels van sy eie lewe vertel, 'n lewe vol liefde of vol wrokgedagtes. Die meeste van ons weet egter nie hoe om na daardie verhaal te luister nie en dan bring dit nie vir ons die openbaring van die diepere menslikheid daarin nie, en die boek word dan nie een gewaardeerde kennis meer nie.

Hier wil ek 'n aantal skrywers self aan die woord stel. Hulle sal vertel van wildehonde, kritici, en nog wat, maar meestal sal hulle vertel wat in hulle woel. Dit sal ongetwyfeld sy waarde hê om vir menige leser 'n nuwe kyk te gee op 'n boek wat nou ewe koud op sy boekrak staan.

Hier eenkant op my rak staan 'n beskeie werkie met 'n rooi buiteband en in swart letters die opskrif: *Ondank is die Wêreld se Loon* deur J. M. Friedenthal (1931). Daarnaas staan *Op die Spoor van die Gorilla* (1935), *Uilskuiken die Slaaf* (1936) met 'n bruin band en 'n swart ontwerp waarvan die misvormde hande en lelike boeie die treffendste gedeeltes is, en *Nukkebol Reinard* (1936). Waarom stel Friedenthal nou eintlik belang in hierdie soort verhale — diere en inboorlinge?

Friedenthal is gebore op Gatsrant in die Potchefstroomse distrik op 19 Oktober 1887. Hy gaan 'n tyd lank skool op Edenburg en Dewetsdorp. In 1899 verhuis hulle na Barkly Oos en nou is hy twee jaar lank uit die skool weens die oorlog.

Later is hy op Burghersdorp, Worcester en in Kaapstad. Hy studeer vir predikant maar moes sy studies staak omdat sy vader afsterf (1908). Vanaf 1908 tot 1910 hou hy skool op Doornkloof in Bedford se distrik. Daarna word hy onderwyser op Rustenburg, Bloemhof, Pietretief en sedert 1933 in Johannesburg.

Hy gaan dikwels op skiettogte tot ver in Midde-Afrika. Op hierdie togte leer hy die diere en die inboorlinge ken. Die begeerte om te skryf het skielik ontstaan as gevolg van 'n jagvoorval. Dit gee

aanleiding tot die eerste verhaal wat as vervolgstuk verskyn het in *Die Huisgenoot,* nl. *Tissamoe.* Dit gee aanleiding tot die tweede vervolgstuk: *Die Rooivlerkvlermuis.*

„Gelewerde werk is net beskeie vertolkings van persoonlike waarnemings in die oerwoud en wat my hier en daar deur ringkoppe vertel is.'' Van hom is in die pers 'n spannende roman oor die inboorlinglewe, nl. *Die Wagter van die Koning se Beeste.*

Ou *Kees van die Kalahari* sit met sy kop tussen sy skouers ingetrek op 'n boomstam — op die omslag van gebroeders Hobson se eersteling en op die buiteblad van die volgende boek op die ry af, vlie *Buks* — die ratel — en 'n otter aanmekaar en dit laat 'n bleshoender verskrik die wyk neem.

Vir die meeste lesers is die Hobsons geen onbekendes meer nie. Ek laat S. B. dus self aan die woord: „As ek 'n rede moet gee waarom ons aan die skrywe gegaan het, dan is dit gedeeltelik uit verlange na die plaaslewe en gedeeltelik om ons gedagtes van ons werk af te lei. Ons het oorspronklik nie geskrywe met die doel om te laat druk nie. Dis maar op aandrang van vriende dat ons later daartoe oorgegaan het. Van my eie werkmetode (my broer s'n is heeltemal anders. Hy kan nie aan 'n ding wat hy eenmaal geskrywe het, weer sit en torring nie) het ek al in *Die Huisgenoot* vertel. Ek skrywe swaar. Gewoonlik is ek al 'n paar dae met 'n hoofstuk in my gedagtes besig voordat ek daaraan begin skrywe. Dan skrywe ek dit sommer rofweg end-uit, skryf dit dan sorgvuldig oor en verbeter dit weer 'n slag voordat ek dit tik. Ons uitgewer kla dat ek soms by die tweede of die derde druk die hele boek weer wil oorskrywe. Gedeeltelik is hierdie neiging natuurlik daaraan toe te skrywe dat ek die taal nie heeltemal magtig is nie.

„Toekomsplanne? Toe ons eindelik met *Buks* klaar was, het ek en my broer albei besluit om op te hou met skrywe. Dit eis te veel tyd en inspanning. Maar u het seker al gehoor van die gejeuk om te skrywe waarvan die Latynse digters praat. Nouja, my broer het my nou die dag vertel dat as hy weer verlof kry, wil hy 'n maand in die koppe onderkant die Aughrabies-watervalle gaan deurbring en dan iets oor wildehonde probeer skrywe. Waarom nou juis oor sulke wrede diere weet ek nie. Waarskynlik omdat, soos ook die geval met die ratel was, niemand dit nog tot dusver reggekry het om die wildehond vir ons in 'n boek te laat lewe nie.

„Wat my betref, nouja ek is ook alweer aan die skrywe. Die skuld moet u gee nie aan my nie maar aan ons mede-skrywers wat die droogte, sprinkane en armblankes so graag op die voorgrond stel. Dit word hoog nodig dat iemand ook die blink kant wys. Daar is tog ook mooi plase en vet skape en gawe mense op die platteland. In *Geluksvlei* wil ek — indien moontlik — reg daaraan laat geskied.''

Skuins teen *Buks* aan leun *Skakels van die Ketting* met sy pêrs baadjie — 'n boek waarmee P. de V. Pienaar in 1928 sy lesers met verbasing hul oë laat vryf het. Daarnaas staan *Ruth* (1935) met 'n mooi modernistiese ronde kol net onderkant die opskrif — soos die kunsmoesie waarmee hedendaagse nooiens die oog van die jongkêrels probeer lok — en dan *Magte* (1936) met die donkerpêrs omslag van die reeks *Almal se Boeke.* Hierdie skrywer — gebore op 11 Augustus

1904 in die Potchefstroomse wêreld en die derde uit 'n gesin van elf — het heelwat te sê wat openbarend sal wees vir die leser. Ons stel hom self aan die woord: „Het op sesjarige leeftyd 'n eerste rympietjie geskrywe wat in die plaaslike debatsjoernaal verskyn het. Moes dikwels deurloop omdat ek versuim het om die varke kos te gee of die skape van die koringlande weg te hou aangesien ek te verdiep geraak het in een of ander boek — gewoonlik die Nederlandse en Engelse voorgeskrewe boeke van die ouer broers of susters, of die Hall Caine- en Charles Garvice-sentimentaliteit wat toe net in die mode was . . . . Die liefde vir die letterkunde moes ek van my oorlede moeder geërwe het, 'n kleinkind van P. J. Kleijn, die vriend van Bellamy en die digter van Gesang 24. Sy veral het die voorbeeld gestel om lief vir lees te word, en kon so smaaklik vertel met haar wonderlike geheue en ontwikkelde letterkundige aanleg . . . . Van die plaasskool . . . . na 'n Engelse universiteit waar met hoofvakke chemie en matesis 'n aanvang gemaak is. Gou egter, het die lesings van prof. J. D. A. Krige die ou liefde vir die letterkunde weer aangeblaas en voor die einde van die jaar is die hele kursus omgestel om Nederlands-Afrikaans as hoofvak te kry. Van Eeden, Van Deyssel en Querido, veral Van Deyssel het my baie aangetrek. Met realisme van die naturalistiese soort, het ek my skrywersloopbaan begin met 'n verhaal *Vier Skilderstukkies in Rooi en Swart*, wat die Kunsvereniging (Johannesburg) se goue medalje en spesiale diploma en baie gunstige kritiek van die beoordelaars van wie Jan Celliers een was, verwerf het. Dit het koers gebring. Die vormingsjare was egter lank en eers in 1928 (kom) *Skakels van die Ketting* . . . . eenvoudig 'n reeks taferele uit die geslagslewe van 'n fyngevoelige ontwikkelende seun . . . . Die kritici met meer spitsvondigheid as werklike aanvoelingsgawe het daarin geslaag om die jeugdige vuur so te blus dat dit vanaf dié tyd so smeul dat daar meer rook as vlamme voortgebring word. Wat help dit jou om nog te stry as daar 'n sameswering tussen uitgewers en eksamenkommissies (waarop baie van jou kritici sit), bestaan, om jou te dwing om kuns-volgens-resep te lewer . . . . Ons letterkundige waardering, miskien te wyte aan ons volkstemperament, miskien aan gebrek aan ontwikkeling, is nog nie die realisme-skoene ontgroei nie. Alles wat nie met hierdie klein-gedoepeuterkuns strook nie, is uit den bose. Lewenskonflikte van ontwikkelde mense is taboe, en die kritiek word hiervolgens gemodelleer — nie probeer naspeur wat die skrywer wil nie, maar wat hy volgens voorskrifte a la die paar reëls in Amsterdam of elders opgedoen, ‚moes' gelewer het.

„*Ruth* is gebore in hierdie atmosfeer en ly aan hierdie aansteeklike verskimmeling; daarom was die kritiek nogal gunstig. *Magte* toon die flou weerskyn van 'n mens wat stry, teen magte wat hom stadigaan vernietig. Nie realisme nie, asseblief. Impressionistiese veë, miskien sonder die selftug wat F. E. J. Malherbe verlang, of die ekspressionistiese vormgewing; wilde uitbarstings van iemand wat ly.

„Vanaf kindsbeen, deur die hakkeltaal aangetas, het ek my 'n verstoteling van die mensdom gevoel, en moes immer stry teen werklike of denkbeeldige vrese wat my die lewe as 'n katsel-baan laat sien, wat ek moet verbykom. Die raaisel van lewe en dood, die doel van ons bestaan, die lyding van die mensdom, die lewensmagte wat hulle gedurig

om en in ons openbaar, al die dinge is brandstof vir die aangebore konflik-natuur, wat meer hou van 'n botsing as van 'n praatjie, meer van 'n waterval as van 'n gemoedelike stroom.

„En nou voeter die kritici om jou in die stroom, teen wil en dank, in hul onkunde te probeer indrywe. Ek sê: ‚Vrek!' en gaan my gang, al lei dit nêrens na toe nie, al lewer dit nooit kuns van enige waarde nie. Selftug is nie iets wat jy soos 'n smorende jas sommer op raad van iemand kan aantrek nie. (Ek haat 'n jas). Dit sal vanself kom as daar vrede, kalmte, rus, inkeer vir die nog strydende, soekende gemoed kom.

„Ek skrywe swaar. Ek skrywe net as die lus daarvoor kom. Ek het g'n werkmetode nie, maar as julle wil weet, ek krap baie uit, totdat ek die vorm van my sinne laat aanpas by die inhoud. Nee, laat ek dit anders stel: ek sukkel totdat die sin sê wat ek voel. Dis al.

„Op die oomblik werk ek aan 'n drama, maar of ek die nodige lewenservaring en diepte het om dit te kan klaarmaak, weet ek nie. Drama is vir my die hoogste van alle kunsvorms, miskien omdat die konflik meer aanpas by 'n strydlustige temperament.

„Waarheen? Ek weet nie . . . Die onbekende in; of hoe?''

Op die omslag van die volgende boek staan 'n Hotnot met 'n klonkie in sy arms langs 'n graf; op 'n tweede boek sit 'n ou Hotnot filosofies pyp en rook langs 'n pondok; en op 'n derde hardloop 'n klong agter 'n esel aan — ons is in die wêreld van Mikro (Kühn, gebore 8 Oktober 1903 in die distrik Williston), die skepper van *Toiings* (1934), *Rou Rieme* (1935) en *Pelgrims* (1935). Mikro het nie veel te sê nie. „*Diplomatics* is my heel eerste letterkundige poging en het in 1930 verskyn; in 1934 *Toiings*. Die jong, Toiings, is heeltemal 'n fiktiewe karakter; baas Fanie egter nie.''

Heeltemal anders is die wêreld van Johannes van Melle — gebore 11 Februarie 1887 in Goes, Zeeland, Holland — die skrywer van *Dawid Booysen* (1933), *Oom Freek le Grange se Derde Vrou* (1935), 'n toneelstuk *Die Huwelik van Pop le Roux* (1935 — dis eintlik sy beste roman in Afrikaans), en eersdaags verskyn van hom *Bart Nel* by die *Wêreld Bibliotheek* (Nederlands). Van Melle het op negentienjarige leeftyd na Suid-Afrika toe gekom as C.N.O.-onderwyser in die Transvaal. Tussen 1909 en 1913 is hy weer in Nederland en daarna weer in Suid-Afrika. Hy vertel: „Eers het ek in Nederlands kortverhale geskryf maar skryf sedert 1925 beurtelings in Nederlands en in Afrikaans. Wat my saam met ander dinge beweeg het om te skryf was die besieling wat vir my uitgegaan het van die Tagtigers, veral van Van Deyssel. 'n Bepaalde werkmetode het ek nie. Gewoonlik is een of ander idee die oorsaak van my skryfdrang. Maar meestal groei so'n idee vir jare lank voor dit in 'n verhaal na buite kom. Dan skryf ek haastig en gejaagd om dit klaar te kry. Dan volg weer 'n lang tyd van rus. Bewuste studie van my onderwerpe maak, is selde of nooit.''

Dan kom ons by die skepper van *Hantie Kom Huistoe* (1932), P. W. S. Schumann wat gebore is in Carnarvon en sy onderwys ontvang het in Paarl en op Stellenbosch. Die belangrikste gebeurtenis in sy lewe is dat hy getroud is. Sy vrou doen al tien jaar lank sosiale werk op Krugersdorp waar hy hoof is van die Monument-hoërskool.

Hoe hy aan die skryf geraak het? „Ek moes iets hê vir die skool om op te voer. Toe skryf ek *Die Verlore Seun* (1931). Op die manier aan die skrywe geraak.

„Werkmetode? — geen. Ek kan egter meedeel dat ek elke stuk sewe of agt keer persoonlik oorskryf voordat ek enigsins tevrede is daarmee. Nege-en-negentig persent swoeg, een persent inspirasie.

„Ek wil my net op dramaturgie toelê. Opvatting van kuns: 'n veertigjarige kursus in die dramatiek is nog te kort. *Ars longa, vita brevis.*

„Toekomsplanne: Die sewe of agt stukke wat ek op die oomblik *im Pulte* het, deurwerk en persklaar maak. Ek het ook 'n paar nuwe gedagtes in die kop.'' Schumann het ook in 1932 gepubliseer *Elkeen in Sy Eie* — 'n eenakter waarmee hy die prys van die Johannesburgse kunsvereniging verower het. Hy het ook in Krugersdorp 'n hele paar toneelpryse verower.

Volgende op die rak langs kry ons die bruin en groen band van *Vrugbare Aarde* (1936) van Willem C. W. Kamp, *Matteo en Leonardo* (1933) en die bundeltjie gedigte *Oorwinning* (1922). Kamp is op 12 November 1903 gebore in Volksrust. Sy eerste verhaal skryf hy al toe hy in st. 3 was. Van sy sewende jaar af is hy egter al met skryfwerk besig. Hy voel baie sterk die invloed van sy vader — wyle prof. J. Kamp, van Potchefstroom — nie soseer in die geaardheid van sy stof as in die beheersing daarvan. Invloed van sy vader het hom die geleentheid gegee om wyd te lees. Hy kon dus 'n standaard ontwikkel voordat hy begin skrywe.

Sy eerste bundel verskyn in 1922 waarna hy letterkundig 'n droogtetydperk deurmaak wat duur tot 1930. Toe kom hy eers werklik in kontak met die lewe wat hy aanvanklik subjektief aanvoel. Toe hy dit objektief kon beskou, begin hy weer skryf. „Ek dink lank na voordat ek begin skryf — maande lank soms — soek die beste wyse van uitdrukking vir wat ek te sê het — en dan, as ek skryf, doen ek dit in 'n paar uur. Dit natuurlik, vir 'n kortverhaal. My doel is meer om karakter en gees uit te beeld as om 'n *verhaal* te skryf.''

Op die boekrak van die jongeres staan ook die werke van Sita — *Outa Fransie* (kinders, 1930), *En toe die Prins Kom* (1930), *Vonke* (kortverhale, 1931), *Bakvissies* (vir dogters, 1933), *Uit Juffrou se Dagboek* (1933). Daarna *Janette* — 'n vervolgstuk in *Die Vaderland* (1935).

Sita voel baie beskeie oor haar werk. Sy skryf aan die redakteur van *Die Vaderland*: „Ek het werklik niks om oor te spog nie! Ek is maar 'n besige huisvrou op die plattetland waar my beterhelf onderwys gee. In my spaartydjies (wat maar min is) probeer ek eenvoudige stukkies skryf, wat deur die kleingoed en die minderbevoorregte plattelander gelees en verstaan kan word . . . . Die skryflus was van my kinderdae af maar altoos sterk. en ek het begin met sketsies en kortverhale wat altoos in *Die Huisvrou* verskyn het. Later het ek vir *Die Boerevrou* geskryf.''

Op die bo-punt van my rak het Friedenthal heeltemal beskeie eenkant gestaan. Op die onderpunt staan die enigste bundeltjie kortverhale van Kootjie van den Heever — ook beskeie, afgeslote byna. Hy

is in 1906 in Trompsburg gebore. Word in 1930 student aan die Grey-universiteitskollege waar hy sy B.A.-graad behaal, en in 1933 aan die Randse Universiteit waar hy die honneursgraad behaal in Afrikaans. Hy is nou verbonde aan die Helpmekaar-korrespondensiekollege in Johannesburg.

Hy het al vroeg begin skrywe, maar hoofsaaklik gediggies. In sy matriekjaar verower hy een van *De Goede Hoop* se pondpryse met sy eerste kortverhaal (die eerste in die bundel — *Vernuwing*). Eers hierna styg sy belangstelling in die prosakuns.

Hy het geen vaste werkmetode nie. Van baie verhale het hy eers die slot geskryf en dan die voorafgaande gedeelte. As hy besig is om te skryf dan tas die stof hom so aan dat hy verplig is om kort-kort op te hou en te gaan lê. Dit is veral die geval waar hy stemmingsverhale skryf, en veral poësie maak hom heeltemal „dronk''.

Hy skryf uit liefde vir die kuns self. In sy gedigte is dit meer die stemmingswêreld wat hom aanlok terwyl hy in sy prosawerk meer uitbeeld die wêreld wat hy om hom waarneem.

Met ons digters het ek dit minder gelukkig getref. Kleinjan, broer van Jochem, wat sedert 1922 (*Japie*) al 'n bekende figuur is in ons letterkunde, het sy lang swye verbreek met 'n nuwe bundeltjie gedigte — *Morestond* (1936), maar oor sy werkmetode, sy opvattinge, wil hy nog niks sê nie. Hy skryf: „U vra my na my werkmetode. Ek hou nie so iets daarop na nie. Ek skrywe wanneer die gier my beetkry. Maar dit moet in alle gevalle eerstehands wees. Dis die vierde kwartaal. Eksamenspoke waar rond. Geen gier nie. Baie lus . . . . ens.'' Kleinjan is nou verbonde aan die Normaalskool in Potchefstroom.

By die twee broers Louw kan ek eweneens niks openbarends bring nie. W. E. G., die jongste, is gebore in 1913 op Sutherland in die Roggeveld. In 1921 verhuis die gesin na Kaapstad waar W. E. G. van 1931 studeer aan die Universiteit. Hy behaal sy M.A.-graad met 'n proefskrif oor die digter Leopold, en verower in 1932 die Hertzog-prys met sy *Die Ryke Dwaas*. Op die oomblik studeer hy aan die Universiteit van Amsterdam. Hy het 'n fyn ontwikkelde smaak vir musiek en het 'n tyd lank artikels hieroor geskryf in *Die Burger* — onder 'n skuilnaam. Sy broer, N. P. van Wyk Louw, is eweneens op Sutherland gebore in 1906. Hy studeer af aan die Universiteit Kaap en is nou lektor aan dieselfde inrigting. Sy bundel *Alleenspraak* het twee jaar gelede verskyn. Op die oomblik is hy die amptelike letterkundige resensent oor die radio in Kaapland.

In *Die Huisgenoot* (Kersnommer, 1936) noem prof. G. Dekker N. P. van Wyk Louw „die sterkste en mees bewuste'' van die heel jongste groep digters. Van die twee broers saam sê hy: „Individualiste is hulle, elkeen in 'n ander sin. Elkeen het huiwerend besef dat hy alleen staan teenoor die misterieë van lewe en dood, met ontsag gestaan teenoor die geheimenis van eie siel.''

By hierdie heel jongste groep digters sluit aan Elisabeth Francoise Eybers, die eerste Afrikaanse digteres, met haar bundel: *Belydenis in die Skemering*. Sy is gebore op Klerksdorp op 26 Februarie 1915 — 'n dogter van ds. (dr.) J. H. Eybers, van Schweizerreneke. Sy studeer aan

die Randse Universiteit en behaal in 1935 haar B.A.-graad en werk nog vir die Honneurseksamens. Op die oomblik is sy verbonde aan die redaksie van *Die Moderne Vrou.*

Nog een van die jongeres — S. Ign. Mocke, is op 25 April 1912 gebore in die distrik Frankfort — kleinseun van die Voortrekker, Mocke, van Boomplaas. Lê die matrikulasie-eksamen af in Kroonstad en vertrek na Pretoria waar hy 'n tyd lank 'n betrekking beklee in die staatsdiens en privaat regte studeer. Tans is hy letterkundige redakteur van *Die Vaderland* en amptelike letterkundige resensent oor die radio en vir *Die Moderne Vrou.* Sy jongste bundel: *Vlugtige Aandrif* (1936).

Van sy werk vertel hy: „Ek skryf moeilik en langsaam totdat ek my volkome oorgegee het aan 'n stemming, dan gaan dit bietjie makliker. Ek glo dat 'n digter niks op papier moet stel voordat hy nie eers *bedwelmd* is nie. Want as daar een soort kunstenaar is wat hom moet losmaak van die dwang van rede en intellek, wat sy *sintuie* moet laat praat, is dit die digter. Ek skryf nie om ontslae te raak van een of ander *kompleks* nie, daarvoor kan 'n psigiater geraadpleeg word. Ek het my aanvanklik baie gesteur aan kritiek, nou lees ek dit alleen wanneer dit mooi geskryf is, wanneer die kritikus self skeppend kunstenaar en veral *styl*-kunstenaar is.

„Ek weet nie hoe ek aan die skryf geraak het nie. Ek het feitlik alles wat hom in die gedaante van poësie — goed of sleg, solank dit maar goed gerym het — aan my voorgedoen het, gelees, en die meeste daarvan van buite geleer. Dit het my seker lus laat voel om gedigte te skryf. Maar ek kan nie met sekerheid sê nie.''

Die laaste figuur onder die jongeres — Uys Krige — waarvan ons hier iets wil meedeel, stel ek self aan die woord: „Gebore 'n paar maande voor Unie, op die plaas Bontebokskloof in die distrik Swellendam. Op vyftienjarige leeftyd begin ek dosyne artikels, sketse, ens. skrywe vir tydskrifte en koerante, meestal in Engels. Baie van hulle, ongelukkig, word gepubliseer. Ontvang 'n pragtige, breë, veelomvattende opvoeding van my vader en moeder — was ook op universiteit. Laat vaar my floue belangstelling in die regte en word verslaggewer in Johannesburg. Ontdek tot my vreugde dat ek maklik een van die swakste verslaggewers is en gaan in 1931 na Europa.

„Woon in Frankryk, Spanje, Vlaandere, deurreis Italië en Engeland.

„Een van die weinig belangrike gebeurtenisse in my lewe was my ontmoeting en vriendskap met die groot mens en digter Roy Campbell. Woon agt maande op sy plasie.

„Spanje, my tweede vaderland, maak die grootste aanslag op my verbeelding — beide emosioneel en intellektueel.

„Die twee Romaanse tale, Frans en Spaans, was vir my 'n openbaring. Hulle laat my die skoonheid en geweldige moontlikhede van Afrikaans vir die eerste maal ten volle besef en ek besluit in 1933 om nooit weer 'n woord Engels te skryf nie.

„Keer eind 1935 terug na Suid-Afrika en werk nou teen my sin op 'n koerantkantoor. Ek skrywe wanneer ek lus kry en ook wanneer ek nie lus kry nie. Party verse kom binne 'n uur klaar — andere kom in geen vyf jaar klaar nie. 'n Verhaal dra ek soms drie, vier, vyf jaar

in my om . . . . dink daaraan, vul dit aan, sloop dit . . . . en as ek dan uiteindelik die pen vat, skryf die verhaal hom self.

„In my verdienstelikste gedigte voel ek presies soos op die rugbyveld . . . . in direkte feitlik fisiese kontak met my tema, ken ek 'n byna atletiese opwinding en ontroering en my onderwerp gee my geen rus, laat my nie los voordat dit af is nie.

„Het geen letterkundige voorliefdes nie behalwe net vir die werk van sommige van ons kritici. Meen stellig hulle word nie genoeg deur die volk waardeer nie. Elke aspirant-skrywer behoort met die grootste piëteit en toewyding hul lywige proefskrifte en verhandelings te bestudeer — met die een groot doel voor oë: om te kan waardeer en te leer hoe om *nie* te skrywe nie.''

Krige was tot onlangs verbonde aan *Die Vaderland,* en is nou op die redaksie van *Die Suiderstem.* Sy bundel *Kentering* het verlede jaar verskyn.

'n Bontspan, hierdie jong klomp, maar almal mense uit een stuk, mense wie se boeke getuig van die lewe in ons letterkunde, van woeling, van wrogting. Hul gedeelte van my boekrak maak my 'n ryker mens.

Gedruk deur Afrikaanse Pers, Bpk., Pleinstraat 8, Johannesburg.